— HOOFSTUK EEN —

# *Die Seun Wat Bly Leef Het*

Meneer en mevrou Dursley van Ligusterlaan 4 sê dikwels hulle is doodgewone mense. Hulle hou hulle nie op met vreemde of geheimsinnige verskynsels nie, want hulle duld net eenvoudig nie sulke bog nie.

Meneer Dursley is die direkteur van Kroepp, 'n maatskappy wat bore maak. Hy is 'n blok van 'n man en het feitlik nie 'n nek nie, hoewel hy 'n yslike moestas het. Mevrou Dursley is maer en blond en het amper twee maal soveel nek as 'n gewone mens, wat handig is vir iemand wat so graag oor die heining na haar bure loer. Die Dursleys het 'n klein seuntjie, Dudley, en volgens sy ouers is hy net mooi die oulikste kind wat daar is.

Die Dursleys het feitlik alles wat hul harte begeer, maar hulle het ook 'n geheim en hul grootste vrees is dat iemand sal agterkom wat dit is. Hulle sal hul oë uit hul koppe skaam as die mense van die Potters moet

weet. Mevrou Potter is mevrou Dursley se suster, maar hulle het mekaar jare laas gesien. Om die waarheid te sê, mevrou Dursley maak of sy glad nie 'n suster het nie, want haar suster en die se nikswerd man is so on-Dursleyagtig as kan kom. Die Dursleys sidder by die gedagte aan wat hul bure sal sê as die Potters ooit daar sou uitslaan. Hulle weet ook dat die Potters 'n klein seuntjie het, maar hulle het die kind nog nie met 'n halwe oog gesien nie. Dié kind is nog 'n rede waarom hulle die Potters vermy; hulle wil nie hê Dudley moet met so 'n gebroedsel meng nie.

Toe meneer en mevrou Dursley wakker word op die somber grys Dinsdag waarop ons storie begin, is daar niks aan die bewolkte lug wat enigsins daarop dui dat vreemde en geheimsinnige dinge aan die broei is nie. Meneer Dursley neurie terwyl hy sy vaalste das vir werk uitsoek en mevrou Dursley skinder strykdeur terwyl sy 'n skreeuende Dudley in sy hoë eetstoeltjie bondel.

Niemand merk die groot bruin uil wat verby die venster fladder nie.

Teen halfnege tel meneer Dursley sy aktetas op, pik sy vrou op die wang en probeer 'n soen op Dudley se wang plant, maar dis mis, want Dudley is in 'n vieslike bui. Hy slinger sy pap teen die mure.

"So 'n klein stouterd," proes meneer Dursley terwyl hy buitentoe stap. Hy klim in sy kar en ry agtertoe uit die oprit voor nommer vier.

Dis eers op die hoek van die straat dat hy iets vreemds merk – 'n kat wat 'n padkaart lees. Vir 'n oomblik is meneer Dursley skoon verstom – toe ruk hy sy nek om en kyk weer. Daar staan wel 'n strepieskat op die hoek van Ligusterlaan, maar daar is nie 'n padkaart in sig nie. Wat gaan in sy kop aan? Dit moet die vals lig wees.

Meneer Dursley knipper sy oë en staar na die dier. Die kat staar terug. In die ry hou hy die kat in die truspieëltjie dop. Nou lees sy die padteken waarop *Ligusterlaan* staan – nee, sy *kyk* na die teken; katte kan tog nie kaarte of tekens lees nie. Meneer Dursley knyp homself, dwing die kat uit sy gedagtes en dink aan niks anders as die groot bestelling bore wat hy hoop om daardie dag te kry nie.

Op die rand van die dorp word alle gedagtes aan bore uit sy kop verdryf deur iets heeltemal anders. Terwyl hy in die gewone oggendverkeersknoop sit en wag, sien hy 'n klomp mense wat baie snaakse klere aanhet. Mense in mantels. Meneer Dursley hou net mooi niks van mense wat snaakse klere dra nie – die verspotte monderings wat die jongmense tog koop! Moet weer die een of ander belaglike nuwe mode wees, dink hy.

Hy sit nog so met sy vingers op die stuurwiel en trommel toe hy 'n groepie van dié mense sommer hier by hom sien staan. Hulle fluister opgewonde onder mekaar. Meneer Dursley is geskok om te sien dat 'n hele paar van hulle glad nie meer so danig jonk is nie. Daardie man moet 'n goeie ent ouer wees as hy, en die vent dra sowaar 'n smaraggroen man-

tel! Hoe stuitig. Dit moet 'n reklamefoefie wees, dink hy, die mense kollekteer natuurlik vir iets . . . ja, dis wat hier aan die gang is.

Die verkeer begin beweeg en 'n paar minute later ry meneer Dursley Kroepp se parkeerterrein binne. Sy gedagtes is terug by bore.

Meneer Dursley sit altyd met sy rug na die venster daar in sy kantoor op die negende verdieping. As dit nie die geval was nie, sou hy daardie dag met groot moeite op bore gekonsentreer het. Soos dit is, sien *hy* glad nie die uile wat helder oordag verbyvlieg nie; hoewel die mense onder in die straat hulle wel deeglik sien. *Hulle* wys en beduie en staar oopmond terwyl uil na uil oor hul koppe swiep. Die meeste van hulle het nog nooit 'n uil gesien nie, nie eens in die nag nie. Meneer Dursley, daarenteen, het 'n doodgewone, uilvrye oggend. Hy skree op vyf verskillende mense. Hy maak 'n spul belangrike oproepe en skree weer. Tot etenstyd toe is hy in 'n baie goeie bui. Toe besluit hy om sy bene te rek en 'n oliebol by die bakker oorkant die straat te gaan koop.

Die mense met die mantels het hom heeltemal ontgaan tot hy verby 'n groepie van hulle stap. In die verbygaan staar hy vererg na hulle. Hy kan dit nie verstaan nie; hulle laat hom ongemaklik voel. Hierdie spul fluister ook opgewonde en daar's nie 'n enkele kollekteerblikkie in sig nie. Dis eers toe hy terugloop met 'n yslike oliebol in 'n papiersak dat hy toevallig 'n paar woorde hoor.

"Die Potters, ja, dis reg, dis wat ek gehoor het –"

"– ja, hul seun, Harry –"

Meneer Dursley steek in sy spore vas. Hy is tot die dood toe benoud. Hy loer-loer na die fluisterende groepie mense, nes of hy iets wil sê, maar toe bedink hy hom.

Hy hardloop oor die straat, storm na sy kantoor, skree op sy sekretaresse om hom nie te steur nie, gryp die telefoon en skakel sy huis se nommer. Toe bedink hy hom. Hy sit die gehoorbuis neer en streel sy moestas en dink . . . nee, hy is heeltemal verspot. Potter is tog 'n doodgewone van. Daar moet honderde mense wees wie se van Potter is en wat 'n seun met die naam Harry het. Om die waarheid te sê, hoe meer hy daaroor dink, hoe meer twyfel hy of sy nefie se naam wel Harry is. Hy't die seun nog nooit eens gesien nie. Dalk is dit Hendrik. Of Harvey. Dis glad nie nodig om mevrou Dursley om te krap nie, sy raak so ontsteld as haar suster se naam net genoem word. Nie dat hy haar kwalik neem nie – as hy darem so 'n suster moet hê . . . maar tog, al daardie mense in mantels . . .

Dis baie moeilik om daardie middag op bore te konsentreer en toe hy teen vyfuur by die gebou uitstap, is hy nog so omgekrap dat hy net buite die deur in iemand vasloop.

"Jammer," brom hy toe die ouerige mannetjie struikel en amper val. Dis eers 'n hele paar sekondes later dat meneer Dursley besef dat die man 'n pers mantel dra. Hy lyk ook nie juis ontsteld na hy so amper uit die

grond geloop is nie. O nee, sy gesig breek oop in 'n breë glimlag en hy sê in 'n krakerige stem wat die verbygangers verbaas laat staar:

"Dis regtig nie nodig om jammer te wees nie, vriend. Vandag kan niks my ontstel nie! Verbly jou, want Jy-Weet-Wie is uiteindelik verdryf! Selfs Moggels soos jy behoort hierdie wonderlike dag te vier!"

Toe gryp die ou man meneer Dursley om die lyf, druk hom vas en stap aan.

Meneer Dursley staan of hy geplant is. Hy is so pas deur 'n wildvreemde man omhels. Ook dink hy die man het hom 'n Moggel genoem, wat dit ook al mag wees. Hy is skoon van stryk. Hy haas hom na sy motor en sit af huis toe en hoop hy het hom net verbeel, iets wat nog nooit tevore gebeur het nie, want hy glo glad nie in goed soos verbeelding nie.

Toe hy inry by nommer vier sien hy – en dit doen niks vir sy bui nie – die strepieskat van vroeër die oggend. Sy sit op die muur om sy tuin. Hy is seker dis dieselfde kat; die merke om die oë lyk presies dieselfde.

"Skoert!" sê meneer Dursley kwaai.

Die kat roer nie. Sy kyk streng na hom. Is dit normale katgedrag? wonder meneer Dursley. Hy probeer homself regruk en gaan in by die deur. Hy is nog steeds van plan om niks vir sy vrou te sê nie.

Mevrou Dursley het 'n doodgewone dag gehad. Terwyl hulle eet, praat sy oor die bure se probleme met hul dogter en hoe Dudley 'n nuwe woord

geleer het ("Sallie!"). Meneer Dursley probeer doodgewoon optree. Toe Dudley gaan slaap, gaan hy sitkamer toe, net betyds om die laaste item op die nuus te hoor:

"Voëlkykers van oor die land maak melding van ons uile se ongewone gedrag," hoor hy. "Hoewel uile in die reël snags jag en bedags selde gesien word, het honderde uile helder oordag rondgevlieg. Kenners kan glad nie verklaar waarom die uile skielik van slaappatroon verander het nie." Die nuusleser gee 'n effense laggie. "Dis werklik eienaardig. En nou, oor na Jim Meyer met die weerberig. Gaan daar vannag nog uile op ons reën, Jim?"

"Wel, Ted," antwoord die weerman, "ek kan regtig nie sê nie, maar dis nie net uile wat vreemd optree nie. Kykers van so ver as Kent, Yorkshire en Dundee het gebel om te sê dat pleks van die bui reën wat ek vir gister voorspel het, was daar 'n hele vlaag verskietende sterre! Dalk het die mense Guy Fawkes 'n bietjie vroeg begin vier – dis eers volgende week, vriende! Vir vannag waarborg ek egter reën."

Meneer Dursley sit vasgenael op sy leunstoel. Verskietende sterre oor die hele land? Uile wat in die dag vlieg? Geheimsinnige mense in mantels die wêreld vol? En die ergste van alles, 'n fluistering, net 'n fluistering oor . . . *die Potters*.

Net toe kom mevrou Dursley die sitkamer binne met twee koppies tee. Meneer Dursley kan nie anders nie. Hy moet iets sê. Senuagtig maak hy

keel skoon. "H'm – Petunia, skat – jy het nie dalk onlangs van jou suster gehoor nie, het jy?"

Mevrou Dursley is geskok en vererg, nes hy verwag het. Hulle maak immers nog altyd asof haar suster nie bestaan nie.

"Nee," sê sy skerp. "Hoekom?"

"Vreemde dinge oor die nuus," mompel meneer Dursley. "Uile . . . verskietende sterre . . . en daar was 'n hele spul baie eienaardige mense in die dorp vandag . . ."

"So?" sê mevrou Dursley snydend.

"Wel, ek dag . . . miskien . . . dalk het dit iets te doen met . . . jy weet . . . *haar soort*."

Mevrou Dursley dwing klein mondjies vol tee deur stywe lippe. Meneer Dursley wonder of hy dit kan waag om te sê dat hy die naam "Potter" gehoor het. Liewer nie, besluit hy dan. Pleks daarvan sê hy so ongeërg moontlik, "Hul kind – hy's omtrent so oud soos Dudley, dan nie?"

"Ek skat so," sê mevrou Dursley koud.

"Wat is sy naam nou weer? Hendrik, of hoe?"

"Harry. Nare simpel naam, as jy my vra."

"O ja," sê meneer Dursley en sy moed sak tot in sy skoene. "Ja, ek stem saam."

Hy sê nie 'n verdere woord oor die onderwerp toe hulle met die trappe

na hul slaapkamer toe gaan nie. Terwyl mevrou Dursley in die badkamer is, sluip meneer Dursley na die venster en loer af op die voortuin. Die kat is nog steeds daar. Sy staar na Ligusterlaan asof sy vir iets wag.

Verbeel hy hom? Het al hierdie goed werklik iets met die Potters te doen? En as dit so is . . . as dit moet uitkom dat *hulle* familie is van twee – nee, hy sal dit nie kan verdra nie.

Die Dursleys kruip in. Mevrou Dursley dommel gou weg, maar meneer Dursley rol onrustig rond, want alles draai om en om in sy brein. Die laaste gedagte waarmee hy homself troos, is dat selfs as die Potters wel betrokke is, hulle nie noodwendig vir hom en mevrou Dursley sal kom pla nie. Die Potters weet immers goed wat hy en Petunia van hulle en hul soort dink . . . Hy kan net nie sien hoe hy en Petunia ingesleep kan word nie. Hy gaap en rol om. Dit kan hulle nie affekteer nie . . .

Hoe verkeerd was hy nie.

Meneer Dursley kan wel onrustig aan die slaap raak, maar die kat daar buite op die muur lyk nie in die minste vaak nie. Sy sit so stil soos 'n standbeeld en staar, sonder om 'n oog te knip, na die verste hoek van Ligusterlaan. Sy roer nie 'n lit nie, nie eens toe 'n motordeur in die volgende straat toeslaan nie, ook nie toe twee uile verbyswiep nie. Dis eers teen middernag dat die kat hoegenaamd beweeg.

'n Man verskyn op die straathoek wat die kat nog die hele tyd dophou; hy verskyn so skielik en so suutjies asof hy uit die grond oprys. Die kat

se stert kwispel en haar oë vernou.

Só 'n man is nog nooit in Ligusterlaan gesien nie. Hy is lank en maer en só oud dat hy sy silwer hare en baard onder sy gordel kan insteek. Hy dra 'n lang kleed, 'n pers mantel wat oor die grond sleep en hoëhakskoene met gespes. Sy blou oë is lig en blink en skitter agter halfmaanbrilglase en sy neus is baie lank en krom, asof dit al ten minste twee keer gebreek het. Hierdie man se naam is Albus Dompeldorius.

Dis of Albus Dompeldorius glad nie besef dat hy in 'n straat staan waar alles, van sy naam tot sy stewels, uiters onwelkom is nie. Hy grawe in sy mantel, nes of hy na iets soek. Dit lyk wel of hy weet dat hy dopgehou word, want hy kyk skielik na die kat wat nog steeds van oorkant die straat na hom staar. Om die een of ander rede is dit vir hom snaaks. Hy kekkellag en mompel, "Ek moes geweet het."

Hy het in sy binnesak gekry wat hy soek. Dit lyk soos 'n silwer sigaretaansteker. Hy laat dit oopspring, hou dit in die lug en klik. Met 'n ligte plofgeluid gaan die straatlig naaste aan hom uit. Hy klik weer – die volgende lig flikker en word donker. Twaalf keer klik hy die Uitklikker, tot die enigste lig in die straat twee speldepuntjies in die verte is – die oë van die kat wat hom dophou.

As iemand nou by hul venster sou uitkyk, selfs mevrou Dursley met haar kraalogies, sal hulle glad nie kan sien wat op die sypaadjie gebeur

nie. Dompeldorius laat glip die Uitklikker terug in sy mantel en stap straataf na nommer vier. Hy gaan sit op die muur langs die kat. Hy kyk nie na haar nie, maar na 'n rukkie praat hy wel met haar.

"Interessant om jou hier te sien, professor McGonagall."

Hy glimlag in die kat se rigting, maar die kat is weg. In stede van die kat glimlag hy vir 'n vrou met 'n streng voorkoms. Sy dra 'n vierkantige bril wat presies nes die merke om die kat se oë lyk. Sy dra ook 'n mantel – smaraggroen. Haar swart hare is saamgetrek in 'n stywe bolla. Sy lyk beslis omgekrap.

"Hoe het jy geweet dit is ek?" vra sy.

"My liewe professor, ek het 'n kat nog nooit so stokstyf sien sit nie."

"Jy sal ook styf wees as jy die hele dag op 'n baksteenmuur moes sit," antwoord professor McGonagall.

"Die hele dag? En dit terwyl jy kon feesvier? Op pad hierheen het ek verby ten minste 'n dosyn onthale en partytjies gestap."

Professor McGonagall snuif vererg.

"O ja, almal vier fees," sê sy ongeduldig. "'n Mens sou reken hulle sal 'n bietjie meer versigtig wees, maar nee – tot die Moggels weet dat iets aan die gang is. Hulle het dit op die nuus gesien!" Sy ruk haar kop terug in die rigting van die donker venster van die Dursleys se sitkamer. "Ek het alles gehoor. Swerms uile . . . verskietende sterre . . . die Moggels is

nie heeltemal onnosel nie. Dit was onvermydelik dat hulle iets agterkom! Verskietende sterre, inderdaad, en dit in Kent! – ek wed dit was Dedalus Diggel. Hy't nog nooit enige verstand gehad nie."

"Moet hom nie kwalik neem nie," sê Dompeldorius gemoedelik. "Die laaste elf jaar was daar maar min om oor fees te vier."

"Ek weet," sê professor McGonagall wrewelrig. "Maar dit beteken nie ons moet kop verloor nie. Mense is werklik agterlosig, op straat in die middel van die dag aan 't stories uitruil en nie eens in Moggelklere nie!"

Sy gooi 'n skerp sydelingse blik in Dompeldorius se rigting, nes of sy hoop dat hy iets sal sê, maar hy sê niks. Dus gaan sy voort: "Dit sal 'n mooi grap wees as die Moggels alles oor ons uitvind op die presiese dag dat dit lyk of ons uiteindelik ontslae is van Jy-Weet-Wie. Ek veronderstel hy is regtig weg, of hoe, Dompeldorius?"

"Dit lyk beslis so," sê Dompeldorius. "Daar is baie om voor dankbaar te wees. Hoe lyk dit met 'n suurlemoenklontjie?"

"'n *Wat*?"

"'n Suurlemoenklontjie. 'n Soort Moggel-lekkergoed waarvan ek nogal baie hou."

"Nee dankie," sê professor McGonagall koel, so asof sy reken dat *dit* die allerlaaste oomblik vir suurlemoenklontjies is. "Soos ek gesê het, selfs al is Jy-Weet-Wie inderdaad weg –"

"My liewe professor, 'n verstandige mens soos jy kan hom darem seker

op sy naam noem? Al hierdie ge-'Jy-Weet-Wie'-bog! Vir elf jaar sukkel ek om mense sover te kry om sy regte naam te gebruik: *Woldemort.*" Professor McGonagall deins terug, maar Dompeldorius is besig om twee suurlemoenklontjies van mekaar af te trek en sien niks. "Dis verwarrend as almal aanhou praat van 'Jy-Weet-Wie'. Ek kan nie verstaan hoekom mense vir die naam Woldemort bang is nie."

"Ek weet jy is nie," sê professor McGonagall, half vererg, half bewonderend. "Maar jy is anders. Almal weet jy is die enigste een vir wie Jy-Weet – goed, goed, *Woldemort* – versigtig is."

"Jy vlei my," sê Dompeldorius kalmpies. "Woldemort het magte gehad wat ek nooit sal hê nie."

"Net omdat jy te – wel – te edel is om hulle te gebruik."

"Dis 'n geluk dat dit so donker is. Ek het laas so erg gebloos toe Madame Pomfrey gesê het sy hou van my nuwe mus."

Professor McGonagall kyk skerp na Dompeldorius en sê, "Die uile is niks teen die gerugte wat die wêreld vol vlieg nie. Weet jy wat almal sê? Oor hoekom hy verdwyn het? Wat hom uiteindelik gekeer het?"

Dit lyk of professor McGonagall nou uitgekom het by dit waaroor sy eintlik wil praat, die rede waarom sy die hele dag op 'n koue, harde muur sit en wag het. Nóg as 'n kat, nóg as 'n vrou, het sy al ooit met sulke priemende oë na Dompeldorius gekyk. Dit is duidelik dat sy eers sal glo

wat "die mense" sê, as Dompeldorius sê dat dit waar is. Dompeldorius is egter besig om nog 'n suurlemoenklontjie uit te soek en hy antwoord nie.

"Wat hulle sê," gaan sy voort, "is dat Woldemort laas nag in Godric's Hollow opgedaag het. Hy het die Potters gaan soek. Die gerug is dat Lily en James Potter – dat hulle – *dood* is."

Dompeldorius laat sak sy kop. Professor McGonagall snak na asem.

"Lily en James . . . ek glo dit nie . . . ek wil dit nie glo nie . . . o Albus . . ."

Dompeldorius steek 'n hand uit en raak aan haar skouer. "Ek weet . . . ek weet . . ." sê hy sugtend.

Professor McGonagall se stem bewe toe sy verder praat. "Dis nie al nie. Hulle sê hy het die Potters se seun, Harry, ook probeer doodmaak. Maar – hy kon nie. Hy kon die klein seuntjie nie vermoor nie. Niemand weet presies wat gebeur het nie, maar hulle sê dat toe hy klein Harry Potter nie kon vermoor nie, het Woldemort se mag op die een of ander manier gebreek – en dis hoekom hy weg is."

Dompeldorius knik somber.

"Dit – dit is die *waarheid*?" stamel professor McGonagall. "Na alles wat hy gedoen het . . . al die mense wat hy vermoor het . . . kon hy nie 'n klein seuntjie doodmaak nie? Dis verstommend . . . van alles wat hom kon stuit . . . hoe op aarde het klein Harry dit oorlewe?"

"Ons kan net raai," sê Dompeldorius. "Dalk weet ons nooit."

Professor McGonagall haal 'n kantsakdoek uit en druk-druk dit teen haar oë agter haar brilglase. Dompeldorius snuif lank en hard en haal 'n goue horlosie uit sy sak. Hy kyk daarna. Dit is 'n baie snaakse horlosie. Dit het twaalf wysers en glad geen syfers nie. Pleks van syfers wentel 'n klomp klein planete om die rand. Dit moet vir Dompeldorius sin maak, want hy sit dit terug in sy sak en sê, "Hagrid is laat. Terloops, ek veronderstel hy het vir jou gesê dat ek hier gaan wees?"

"Ja," sê professor McGonagall. "En ek veronderstel jy gaan nie vir my sê *hoekom* jy hier van alle plekke is nie?"

"Ek gaan Harry by sy oom en tante aflaai. Hulle is al familie wat hy nog het."

"Jy bedoel – jy bedoel seker nie die mense wat *hier* woon nie?" gil professor McGonagall, spring orent en wys na nommer vier. "Dompeldorius – jy kan nie. Ek hou hulle al die hele dag dop. Daar is nie nog twee mense wat minder soos ons is as hulle nie. En hulle het hierdie kind – hy het sy ma die hele ent pad huis toe geskop oor hy lekkers wil hê. Moet Harry Potter *hier* woon . . ."

"Dis die beste plek vir hom," sê Dompeldorius ferm. "Sy oom en tante kan alles vir hom verduidelik wanneer hy ouer is. Ek het vir hulle 'n brief geskryf."

"'n Brief?" herhaal professor McGonagall floutjies terwyl sy terugsink

op die muur. "Werklik, Dompeldorius, dink jy 'n mens kan alles in 'n brief verduidelik? Hierdie mense sal hom nooit verstaan nie! Hy gaan beroemd wees – 'n legende – ek sal nie verbaas wees as hierdie dag nog as Harry Potter-dag bekend staan nie – daar gaan boeke oor hom geskryf word – elke kind in die wêreld gaan van hom weet!"

"Presies," sê Dompeldorius terwyl hy ernstig oor sy halfmaanglase kyk. "Dit sal enige kind 'n geswolle hoof gee. Beroemd, nog voor hy kan loop of praat? Beroemd oor iets wat hy nie eens kan onthou nie! Kan jy nie verstaan hoeveel beter dit is as hy grootword sonder dat hy van alles weet – tot hy ouer is en hy dinge beter kan verwerk nie?"

Professor McGonagall maak haar mond oop, verander van plan, sluk alles terug en sê, "Ja – ja, jy's reg, natuurlik. Maar hoe gaan die seun hier kom, Dompeldorius?" Sy loer na sy mantel asof sy wonder of hy dalk vir Harry daaronder wegsteek.

"Hagrid bring hom."

"Dink jy dis – *verstandig* – om Hagrid met so 'n belangrike taak te vertrou?"

"Ek sal my lewe in Hagrid se hande plaas," sê Dompeldorius.

"Ek sê nie vir 'n oomblik dat Hagrid nie 'n hart het nie," sê professor McGonagall teensinnig, "maar jy kan nie stry dat hy agterlosig is nie. Hy's geneig om – wat is dit?"

'n Lae gerammel breek die stilte om hulle. Hulle kyk op en af met die

straat vir 'n teken van kopligte, maar die gedreun word harder en harder; nou kyk hulle op in die lug, en die geraas swel uit tot 'n oorverdowende gebrul. Toe val 'n tamaai motorfiets uit die lug en land in die pad reg voor hulle.

Die motorfiets mag yslik groot wees, maar dis niks teen die man wat daarop sit nie. Hy is amper twee keer so lank as 'n gewone mens en ten minste vyf keer so breed. Hy lyk te groot om waar te wees, en so *wild* – lang, gekoekte swart hare en 'n woeste bos baard wat so te sê sy hele gesig toemaak. Hy het hande so groot soos vullisblikdeksels en sy voete in hul leerstewels lyk soos jong dolfyne. In twee enorme, gespierde arms hou hy 'n bondel kombersies vas.

"Hagrid," sê Dompeldorius en hy klink verlig. "Uiteindelik. Waar kom die motorfiets vandaan?"

"Geleen, professor Dompeldorius," sê die reus en lig sy been versigtig oor die saal. "Jong Sirius Swardt s'n. Ek het hom, meneer."

"Geen probleme nie?"

"Nee, meneer – die huis was feitlik verwoes, maar ek het hom uitgekry voor die Moggels oor alles begin krioel het. Hy't reeds geslaap toe ons oor Bristol vlieg."

Dompeldorius en professor McGonagall leun oor die bondel kombersies. Styf daarin toegewikkel, sodat hy skaars sigbaar is, lê 'n klein seun-

tjie vas aan die slaap. Op sy voorkop, onder 'n lok pikswart hare, sien hulle 'n vreemde merk wat soos 'n weerligstraal lyk.

"Is *dit* waar – ?" fluister professor McGonagall.

"Ja," sê Dompeldorius. "Hy sal vir altyd 'n litteken hê."

"Kan jy nie iets daaraan doen nie, Dompeldorius?"

"Al kon ek, wil ek nie. In elk geval, littekens kan nuttig wees. Ek het een reg bo my linkerknie wat 'n perfekte kaart is van die Londense moltreinstelsel. Wel – gee hom hier, Hagrid – ons beter klaarkry."

Dompeldorius neem Harry in sy arms en draai na die Dursleys se huis.

"Kan ek – kan ek vir hom tot siens sê, meneer?" vra Hagrid.

Hy laat sak sy groot, harige kop oor Harry en gee hom 'n soen wat baie stekelrig en krapperig moet wees. Toe uiter Hagrid 'n kreet, baie soos 'n hond wat skielik seerkry.

"Sjjj!" sis professor McGonagall. "Die Moggels sal wakker word!"

"Ek's j-j-jammer," snik Hagrid en haal 'n yslike sakdoek uit en bêre sy gesig daarin. "Ek k-k-kan dit nie verduur nie – Lily en James dood – en die arme klein Harry moet by Moggels gaan woon –"

"Ja, ja, dis baie hartseer, maar bedaar, Hagrid, iemand sal ons hoor," fluister professor McGonagall terwyl sy Hagrid se arm vryf en Dompeldorius oor die lae tuinmuur klim en na die voordeur stap. Hy sit Harry versigtig op die boonste treetjie neer, haal 'n brief uit sy mantel, druk dit onder die komberse in en kom dan weer terug. Vir 'n volle minuut staar

die drie na die bondeltjie. Hagrid se skouers skud, professor McGonagall knipper haar oë en dis of die vonke wat gewoonlik uit Dompeldorius se oë straal, vir eers geblus is.

"So," sê Dompeldorius uiteindelik, "is dit dan. Ons moet regtig nie langer bly nie. Ons kan net sowel by die feesvierings gaan aansluit."

"Ja," sê Hagrid in 'n gesmoorde stem. "Ek sal Sirius se fiets vir hom gaan teruggee. Nag, professor McGonagall, professor Dompeldorius."

Terwyl hy sy betraande oë aan die mou van sy baadjie afvee, swaai Hagrid homself op die motorfiets en skop die enjin aan die brand; met 'n gebrul styg dit op en verdwyn in die nag.

"Ek sien jou seker binnekort weer, professor McGonagall," sê Dompeldorius en knik vir haar. Professor McGonagall snuit haar neus as antwoord.

Dompeldorius draai om en loop af in die straat. Op die hoek gaan hy staan en haal die silwer Uitklikker uit sy sak. Hy klik dit een keer en twaalf ligballe spoed terug na die straatlampe sodat Ligusterlaan eensklaps oranje gloei en hy 'n strepieskat aan die ander kant van die straat om die hoek sien glip. Die bondeltjie komberse op die treetjie voor nommer vier kan hy net-net nog sien.

"Net die beste, Harry," mompel hy. Hy draai op sy hak en met 'n ritseling van sy mantel is hy weg.

'n Briesie vroetel deur die netjiese heinings langs Ligusterlaan, wat stil en rustig onder die inkswart hemel lê, die laaste plek waar 'n mens sou verwag dat verstommende dinge kan gebeur. Harry Potter woel binne-in sy komberse sonder dat hy wakker word. Een klein handjie vou om die brief langs hom en hy slaap voort, sonder om te weet dat hy iemand besonders is, sonder om te weet dat hy beroemd is, sonder om te weet dat hy binne enkele ure, wanneer mevrou Dursley die voordeur oopmaak om die melkbottels uit te sit, wakker gegil gaan word. Hoe kan hy weet dat hy die volgende paar weke deur sy nefie, Dudley, geknyp en geboelie gaan word? En hoe kan hy weet dat mense regoor die wêreld op hierdie oomblik hul glase in die lug hou en in gedempte stemme sê: "Op Harry Potter – die seun wat bly leef het!"

— HOOFSTUK TWEE —

# *Die Glas Verdwyn*

Dis amper tien jaar sedert die Dursleys wakker geword en hul nefie op die trappie by die voordeur sien lê het, maar Ligusterlaan het omtrent nie verander nie. Die son skyn nog steeds op dieselfde netjiese tuine en verlig die kopernommer vier op die Dursleys se voordeur. Dit kruip tot in hul sitkamer, wat nog amper presies lyk soos daardie aand toe meneer Dursley die noodlottige nuusberig oor die uile gesien het. Net die foto's op die kaggelrak wys hoe die tyd aangestap het. Tien jaar gelede was daar 'n klomp foto's van iets soos 'n groot pienk strandbal wat 'n bonte verskeidenheid tosselhoedjies dra – maar Dudley Dursley is nie meer klein nie. Nou wys die foto's 'n frisgeboude witkopseun op sy eerste fiets, op die mallemeule by die kermis, waar hy rekenaarspeletjies saam met sy pa

speel en deur sy ma gedruk en gesoen word. Daar is nie 'n teken dat daar nog 'n seun in hierdie huis woon nie.

Tog is Harry Potter nog daar, op hierdie oomblik vas aan die slaap, maar beslis nie vir lank nie. Sy tant Petunia is op en haar skril stem is die eerste geluid wat hy hoor.

"Op! Staan op! Dadelik!"

Harry ruk wakker. Weer stamp sy tante met haar vuiste teen die deur.

"Op!" krys sy. Harry hoor hoe sy kombuis toe stap en die braaipan op die stoof neerplak. Hy rol op sy rug en probeer sy droom onthou. Dit was heerlik. Daar was 'n vlieënde motorfiets in. Dis al of hy hierdie droom al tevore gehad het.

Sy tante is weer by sy deur.

"Is jy al op?" vra sy kwaai.

"Amper," sê Harry.

"Wel, maak gou, ek wil hê jy moet die spek kom dophou. En behoede jou as jy dit laat brand, alles moet perfek wees vir Dudley se verjaardag."

Harry kreun.

"Wat sê jy daar?" snou sy tante van agter die deur.

"Niks, niks . . ."

Dudley se verjaardag – hoe kon hy vergeet het? Harry staan stadig op en soek sy sokkies. Hy kry 'n paar onder die bed en nadat hy 'n spinnekop van

een afgetrek het, trek hy hulle aan. Harry is gewoond aan spinnekoppe. Die kas onder die trap is vol van die goed, en dit is waar hy slaap.

Toe hy sy klere aanhet, loop hy deur die voorportaal na die kombuis. Die tafel is toe onder Dudley se presente. Dit lyk of Dudley die nuwe rekenaar kry wat hy so graag wou hê, om nie te praat van die tweede televisiestel en die resiesfiets nie. Wat Dudley met 'n resiesfiets wil maak, weet nugter, want Dudley is groot en dik en hy haat oefening – behalwe as hy iemand slaan. Dudley se gunstelingslaansak is natuurlik Harry, dis nou mits hy hom kan vang. Harry lyk dalk nie so nie, maar hy kan baie vinnig hardloop.

Miskien het dit iets te doen met die feit dat hy in 'n donker kas moet slaap, maar Harry was nog altyd klein en maer vir sy ouderdom. Hy lyk nog kleiner en maerder as wat hy regtig is, want hy moet Dudley se ou klere dra en Dudley is omtrent vier keer so groot as hy. Harry het 'n skraal gesiggie, knopknieë, swart hare en heldergroen oë. Hy dra 'n ronde brilletjie wat met Sellotape aanmekaar geplak is, van al die kere dat Dudley hom al op die neus geslaan het. Al waarvan Harry aan homself hou, is die litteken op sy voorkop. Dis in die vorm van 'n weerligstraal. Die merk is al daar vir so lank as wat hy kan onthou en die eerste vraag wat hy vir tant Petunia gevra het, was hoe hy daaraan gekom het.

"Van die motorongeluk toe jou ouers dood is," het sy gesê. "En moe-

nie vrae vra nie."

*Moenie vrae vra nie* – dit is die goue reël vir 'n rustige lewe saam met die Dursleys.

Oom Vernon stap die kombuis binne net toe Harry die spek omdraai.

"Loop kam jou hare!" blaf hy, pleks dat hy môre sê.

Ten minste een keer per week loer oom Vernon oor sy koerant en skree dat Harry sy hare moet laat sny. Harry se hare word meer gereeld gesny as al die seuns in sy klas tesame, maar dit help nie, sy hare groei eenvoudig so – die wêreld vol.

Harry is besig om die eiers te bak toe Dudley saam met sy ma by die kombuis instap. Dudley lyk baie soos oom Vernon. Hy het dieselfde groot, pienk gesig, kort nek, klein waterige blou ogies en dik blonde hare wat plat teen sy ronde, vet kop lê. Tant Petunia sê gereeld dat Dudley soos 'n engeltjie lyk – Harry reken Dudley lyk meer soos 'n vark met 'n pruik op.

Harry sit die borde met spek en eiers op die tafel neer, wat moeilik is, want daar is omtrent nie plek nie. Dudley is besig om sy presente te tel. Sy gesig val.

"Ses-en-dertig," sê hy en kyk na sy ma en pa. "Dis twee minder as verlede jaar."

"Maar liefie, jy het nie tant Marge se present getel nie, sien, dis hier onder die grote van Mamma en Pappa."

"Ja, ja, so dis sewe-en-dertig," sê Dudley en hy word rooi in die gesig. Harry wat die tekens kan lees en weet dat 'n lelike Dudley-uitbarsting aan die broei is, stop sy spek en eiers in so vinnig as hy kan, ingeval Dudley die tafel omgooi.

Tant Petunia moet ook die moles sien kom het, want sy sê vinnig, "Ons sal vir jou nog twee presente koop wanneer ons vandag uitgaan. Hoe klink dit, my skat? Nog twee presente! Sal dit help?"

Dudley dink 'n rukkie. Dit lyk na harde werk. Dan sê hy stadig, "So dan het ek . . . h'mm . . . laa'k sien . . ."

"Nege-en-dertig presente, poplap," sê tant Petunia.

"O." Dudley gaan sit swaar en gryp die naaste pakkie. "Goed dan."

Oom Vernon skud van die lag.

"Klein skurk soek waarde vir sy geld, nes sy pa. Mooi so, Dudley!" Hy frommel Dudley se hare.

Op daardie oomblik lui die telefoon en tant Petunia staan op om dit te gaan antwoord, terwyl Harry en oom Vernon kyk hoe Dudley die resiesfiets oopmaak en die videokamera, die afstandbeheerde vliegtuigie, sestien nuwe rekenaarspeletjies en 'n videomasjien. Hy is net besig om die papier van 'n goue polshorlosie af te skeur toe tant Petunia inkom. Sy lyk bekommerd en kwaad.

"Slegte nuus, Vernon," sê sy. "Tant Freya het haar been gebreek. Sy

kan *hom* nie vandag neem nie." Sy beduie met haar ken in Harry se rigting.

Dudley se mond val oop van afgryse, maar Harry se hart mis 'n slag. Elke keer dat Dudley verjaar, neem sy ouers hom en 'n maat uit vir die dag, na pretparke, hamburgerplekke of na flieks. Elke jaar moet Harry by tant Freya bly, 'n mal ou vrou wat twee strate van hulle af woon. Harry haat dit daar. Die huis ruik na kool en hy moet altyd na die foto's van al die katte wat sy ooit gehad het, kyk.

"Wat nou?" vra tant Petunia en kyk ergerlik na Harry asof dit sy skuld is. Harry weet hy moet eintlik jammer wees dat tant Freya haar been gebreek het, maar dis moeilik, veral as 'n mens weet dat jy nou eers weer oor 'n jaar na Tibbie en Wollie en Pootjies en Snoesie se foto's hoef te kyk.

"Ons kan vir Marge bel," stel oom Vernon voor.

"Moenie verspot wees nie, Vernon, sy haat die kind."

Die Dursleys praat dikwels so van Harry, asof hy nie daar is nie – of liewer, asof hy iets naars is, soos 'n slak wat in elk geval nie verstaan wat hulle sê nie.

"Wat van watsenaam, jou vriendin – Yvonne."

"Op vakansie in Majorka," snou tant Petunia hom toe.

"Ek kan hier bly," sê Harry hoopvol (dan kan hy tog 'n slaggie televisie kyk, na wat *hy* wil, en dalk selfs met Dudley se rekenaar speel).

Tant Petunia lyk soos een wat 'n suurlemoen ingesluk het.

"En terugkom en verwoesting hier aantref?" knor sy.

"Ek sal nie die huis opblaas nie," sê Harry, maar hulle luister nie.

"Ons kan hom seker saamneem dieretuin toe," sê tant Petunia stadig, ". . . en hom in die kar los . . ."

"Die motor is nuut, hy kan nie alleen daarin sit nie . . ."

Net toe begin Dudley hartverskeurend huil. Hy huil nie regtig nie, hy't jare laas regtig gehuil, maar hy weet dat as hy sy gesig op 'n plooi trek en hard kerm, sal sy ma hom gee net wat hy wil hê.

"My klein skattebolletjie, moenie huil nie, Mammie sal nie dat hy jou spesiale dag bederf nie!" roep tant Petunia uit en gooi haar arms om hom.

"Ek . . . wil . . . nie . . . hê . . . hy . . . moet . . . k-k-kom nie!" gil Dudley tussen yslike gemaakte snikke deur. "Hy b-bederf altyd alles!" Van onder sy ma se arm grynslag hy vir Harry.

Net toe lui die voordeurklokkie – "Goeie, griet, hulle's hier!" sê tant Petunia benoud – en 'n oomblik later stap Dudley se beste maat, Piers Polkiss, en sy ma in. Piers is net vel en been en sy gesig lyk soos 'n rot s'n. Dis hy wat die kinders se arms agter hul rûe vashou sodat Dudley hulle kan slaan. Dudley hou dadelik op met skree.

'n Halfuur later sit Harry, wat sy oë nie kan glo nie, agter in die Dursleys se kar saam met Dudley en Piers, op pad dieretuin toe, vir die heel

eerste keer in sy lewe. Sy tante en oom kon nie dink wat anders om met hom te doen nie, maar voor hul vertrek het oom Vernon vir Harry eenkant toe geneem.

"Ek waarsku jou," het hy gesê en sy groot pers gesig in Harry s'n gedruk. "Ek waarsku jou – enige moleste van watter aard ook al – en jy is in daardie kas van nou af tot Krismis toe."

"Maar ek gaan niks doen nie," sê Harry, "ek belowe . . ."

Oom Vernon glo hom nie. Niemand glo hom ooit nie.

Die probleem is dat daar dikwels snaakse dinge gebeur wanneer Harry in die rondte is en dit help nie om vir die Dursleys te sê dat dit nie sy skuld is nie.

Eenkeer was tant Petunia siek en sat daarvan dat Harry van die haarkapper af kom en lyk asof hy glad nie daar was nie. Sy het die kombuisskêr gegryp en sy hare so kort geknip, dit het gelyk of hy bles is. Sy het net 'n kort kuifie gelos om "daardie aaklige litteken weg te steek". Dudley het homself amper slap gelag en Harry kon nie slaap by die gedagte aan die volgende dag by die skool, waar almal al klaar vir hom lag oor sy sakkerige klere en gegomde brilletjie nie. Maar die volgende oggend toe hy opstaan, lyk sy hare presies net soos voor tant Petunia dit getakel het. Daarvoor het hy 'n week in die kas gekry, hoewel hy kliphard probeer verduidelik het dat hy *regtig* nie weet hoe sy hare so vinnig kon teruggroei nie.

Op 'n ander keer het tant Petunia hom in 'n walglike trui van Dudley (bruin met oranje klossies) probeer indwing. Hoe harder sy probeer het om dit oor sy kop te trek, hoe kleiner het dit geword, tot dit uiteindelik skaars vir 'n handskoenpop sou pas, wat nog te sê vir Harry. Tant Petunia het gereken dit moet in die was gekrimp het, en tot sy verligting is Harry nie gestraf nie.

Harry was egter diep in die sop toe hy op die skool se dak beland het. Dudley en sy bende het hom soos gewoonlik gejaag, en toe skielik, ook tot Harry se verbasing, sit hy bo-op die skoorsteen. Die Dursleys het 'n brander van 'n brief van Harry se skoolhoof af gekry. Daarin het gestaan dat Harry op die skool se geboue rondklouter. Al wat *hy* probeer doen het (soos Harry deur die kas vir oom Vernon geskree het), was om agter die groot dromme net buite die kombuisdeur in te spring. Harry reken die wind moet hom geskep het net toe hy spring.

Vandag mag niks skeef loop nie. Dis selfs die moeite werd om die hele dag saam met Dudley en Piers te spandeer, net om 'n slag iewers anders te kan wees. Nie by die skool nie, ook nie in die kas nie en ook nie in tant Freya se voorkamer wat na kool ruik nie.

In die ry kla oom Vernon teenoor tant Petunia. Hy hou van kla: die mense by die werk, Harry, die stadsraad, Harry, die bank en Harry is net 'n paar van sy gunstelingonderwerpe. Vanoggend is dit motorfietse.

". . . jaag soos mal goed, die spul straatboewe," sê hy toe 'n motorfiets hulle verbysteek.

"Ek het van 'n motorfiets gedroom," sê Harry, wat skielik onthou. "Dit het gevlieg."

Oom Vernon jaag amper in die kar voor hom vas. Hy swaai om in sy sitplek en gil op Harry. Sy gesig lyk soos 'n tamaai rooi beet met 'n snor. "MOTORFIETSE VLIEG NIE!"

Dudley en Piers giggel.

"Ek weet," sê Harry. "Dit was 'n droom."

Hy wens hy het liewer niks gesê nie. As daar iets is wat die Dursleys meer haat as sy vrae, dan is dit wanneer hy oor goed praat wat dinge doen wat hulle nie regtig kan doen nie. Dit maak nie saak of dit in 'n droom of 'n strokiesprent was nie – dis of hulle bang is dat hy gevaarlike idees gaan kry.

Dis 'n heerlike sonnige Saterdag en die dieretuin is vol mense. By die ingang koop die Dursleys vir Dudley en Piers elk 'n yslike sjokoladeroomys en toe, omdat die vriendelike vrou vir Harry vra wat hy wil hê voor hulle hom kon wegkry, koop hulle vir hom 'n goedkoop suurlemoen-ysstokkie. Dis glad nie sleg nie, dink Harry terwyl hy loop en lek en na die gorilla kyk. Die gorilla krap sy kop. Hy lyk verbasend baie na Dudley, hy's net nie blond nie.

Dis die lekkerste oggend wat Harry in 'n lang tyd gehad het. Hy loop

'n ent agter die Dursleys sodat Dudley en Piers, wat hier teen etenstyd al opgeskeep is met hulself, nie op hul gunstelingstokperdjie – slaan Harry – kan terugval nie. Vir middagete gaan hulle na die dieretuin se restaurant en toe Dudley 'n woedeaanval kry omdat sy roomys-en-vrugte-nagereg nie groot genoeg is nie, bestel oom Vernon vir hom nog een en mag Harry die eerste een klaar eet.

Harry het later besef alles was te goed om waar te wees.

Na middagete gaan hulle na die reptielhuis. Dis koel en donker daarbinne, met verligte vensters al langs die mure. Agter die glas kruip en seil allerhande soorte akkedisse en slange oor stukke hout en klip. Dudley en Piers wil die groot, giftige kobras sien en die dik luislange wat 'n mens kan papdruk. Sommer gou sien Dudley die grootste slang in die plek. Die ding sal twee keer om oom Vernon se kar kan draai en dit druk tot dit soos 'n vullisblik lyk – maar op hierdie oomblik is die slang nie van plan om te roer nie. Dit is vas aan die slaap.

Dudley druk sy neus styf teen die glas en staar na die glinsterende bruin kronkels.

"Sê hy moet iets doen," kla hy teenoor sy pa. Oom Vernon tik teen die glas, maar die slang kik of mik nie.

"Doen dit weer," gebied Dudley. Oom Vernon trommel teen die glas met sy kneukels, maar die slang is in droomland.

"Dis so vervelig," kerm Dudley. Sleepvoet stap hy weg.

Harry loop tot voor die tenk en staar stip na die slang. Dit sal hom nie verbaas as die slang dood is van verveling nie – geen geselskap nie, net dom mense wat teen die glas slaan en hom die hele dag lank pla. Dis erger as om 'n kas vir 'n kamer te hê, waar jou enigste besoeker tant Petunia is wat teen die deur hamer om jou wakker te maak – *hy* mag ten minste in die res van die huis kom.

Toe, skielik, gaan die slang se kraalogies oop. Stadig, baie stadig lig hy sy kop tot sy oë regoor Harry s'n is.

*Hy knipoog.*

Harry staar. Toe kyk hy vinnig rond om te sien of iemand hom dophou. Niemand kyk nie. Hy draai terug na die slang en knipoog ook.

Die slang ruk sy kop in Dudley en oom Vernon se rigting en rol sy oë na die dak. Hy gooi 'n blik in Harry se rigting wat heeltemal duidelik sê: "Dis hoe dit altyd is."

"Ek weet," mompel Harry deur die glas, hoewel hy glad nie seker is of die slang hom kan hoor nie. "Dit moet irriterend wees."

Die slang knik woes.

"Waar kom jy vandaan?" vra Harry.

Die punt van die slang se stert wys na 'n klein bordjie reg langs die glas. Harry loer daarna.

*Boakonstriktor, Brasilië.*

"Was dit lekker daar?"

Die boakonstriktor se stert wys weer na die teken en Harry lees verder: *Hierdie slang is in gevangenskap geteel.* "O, ek sien – jy was dus nog nooit in Brasilië nie?"

Die slang skud sy kop net toe 'n oorverdowende kreet agter Harry opklink, sodat sowel hy as die slang wip van die skrik. "DUDLEY! OOM VERNON! KOM KYK NA HIERDIE SLANG! JULLE SAL NIE GLO WAT DIT DOEN NIE!"

Dudley waggel nader so vinnig as wat hy kan.

"Gee pad, jy," sê hy en stamp Harry in die ribbes. Harry is onverhoeds gevang en val hard op die sementvloer. Toe gebeur iets, so vinnig, dat niemand kon sien presies wat dit was nie – die een oomblik leun Dudley en Piers teen die glas, die volgende spring hulle terug met uitroepe van skrik en afgryse.

Harry kom orent en snak na asem; die glas voor die boakonstriktor se tenk het verdwyn. Die groot slang is besig om kronkelend oor die vloer te seil. Die mense in die reptielhuis gil en skree en hardloop na die uitgange.

Toe die slang vinnig verby hom seil, kan Harry sweer hy hoor 'n lae, asemrige stem sê, "Bras-s-silië, hier kom ek . . . dankie, amigo."

Die opsigter van die reptielhuis is in 'n geskokte toestand.

"Maar die glas," hou hy aan sê, "wat het van die glas geword?"

Die bestuurder van die dieretuin maak self vir tant Petunia 'n koppie sterk soet tee terwyl hy oor en oor verskoning vra. Piers en Dudley kan net onsamehangend brabbel. Sover Harry kon sien, het die slang niks anders gedoen as om in die verbyseil speels na hul hakke te hap nie, maar toe hulle veilig in oom Vernon se kar sit, sweer Dudley hoog en laag dat sy been amper afgebyt is, terwyl Piers met kleur en geur vertel hoe die slang hom wou dooddruk. Die ergste kom, ten minste vir Harry, toe Piers genoeg bedaar het om te kan sê, "Harry het met die slang gepraat, nè, Harry."

Oom Vernon wag tot Piers behoorlik uit die huis is voor hy vir Harry takel. Hy is so briesend, hy kan skaars praat. Hy wurg die woorde uit: "Gaan – kas – bly daar – niks kos," toe sak hy inmekaar op 'n stoel en tant Petunia moet draf en 'n groot glas brandewyn gaan haal.

Baie later lê Harry in sy kas en wens hy het 'n horlosie. Hy weet glad nie hoe laat dit is nie en ook nie of die Dursleys nog wakker is nie. Hy kan dit nie waag om kombuis toe te sluip vir 'n stukkie kos voor hulle nie vas slaap nie.

Hy bly al amper tien jaar by die Dursleys, tien mislike jare, vir so lank as wat hy kan onthou, van hy baie klein was en sy ouers in 'n motorongeluk dood is. Hy kan niks van die ongeluk onthou nie. Soms, as hy lank

in die kas moet bly en tyd het om te dink, beleef hy hierdie vreemde visioen: 'n verblindende groen lig en 'n brandpyn op sy voorkop. Dit, so dink hy, moet die ongeluk wees, hoewel hy die groen lig nie kan verklaar nie. Sy ouers kan hy glad nie onthou nie. Sy oom en tante praat nooit oor hulle nie en hy mag natuurlik nie vrae vra nie. Daar's ook geen foto's van hulle in die huis nie.

Toe hy jonger was, het Harry gedroom van 'n onbekende familielid wat hom kom haal en hom wegneem, maar die droom het nooit waar geword nie; die Dursleys is sy enigste familie. Tog, soms voel dit vir hom (dalk is dit wensdenkery) dat daar vreemdelinge op straat is wat hom ken. Baie eienaardige vreemdelinge. 'n Klein mannetjie met 'n pers keil het eenkeer vir hom gebuig toe hy en tant Petunia en Dudley inkopies gaan doen het. Tant Petunia was woedend. Sy wou weet of hy die man ken en toe het sy hulle uit die winkel geboender sonder dat hulle enigiets gekoop het. 'n Ander keer het 'n ou vrou met woeste hare en groen klere vrolik uit 'n bus vir hom gewaai. 'n Bleskopman in 'n lang pers mantel het sy hand in die straat kom skud, en toe weggeloop sonder om 'n woord te sê. Die vreemdste aan hierdie mense is die manier waarop hulle net eenvoudig wegraak die oomblik dat Harry hulle van naderby wil bekyk.

By die skool het Harry geen vriende nie. Almal weet Dudley en sy

maats haat daardie simpele ou Harry Potter in sy sakkerige klere en gebreekte bril en niemand sal dit waag om met Dudley se bende skoor te soek nie.

— HOOFSTUK DRIE —

# Die Briewe van Niemand

Die ontsnapping van die Brasiliaanse boakonstriktor laat Harry die langste straf van sy lewe kry. Toe hy uiteindelik uit die kas mag kom, het die somervakansie begin en Dudley het al sy nuwe videokamera gebreek, die afstandbeheerde vliegtuigie verongeluk en, die eerste keer dat hy op die resiesfiets klim, vir tant Freya omgery toe sy op krukke oor Ligusterlaan sukkel.

Harry is bly dat die skool uit is, maar daar is nou bitter min wegkomkans van Dudley en sy bende. Hulle is feitlik elke dag by die huis. Piers, Dennis, Malcolm en Gerrit is almal yslik groot en dom, maar omdat Dudley die grootste en domste is, is hy die leier. Vir die res is dit genoeg pret om Dudley se gunstelingspeletjie te speel: Jag Harry.

Dis die rede hoekom Harry so dikwels moontlik ver buite die huis is. Hy dwaal rond en droom oor die einde van die vakansie waar daar 'n flikkering van hoop op hom wag. Na die vakansie gaan hy hoërskool toe en vir die eerste keer in sy lewe gaan hy nie saam met Dudley wees nie. Dudley gaan na Smeltings, oom Vernon se ou skool. Piers Polkiss gaan ook soontoe. Harry gaan na Stonewall Hoër, die plaaslike staatskool. Dudley dink dis alles baie snaaks.

"Hulle druk 'n mens se kop in die toilet as jy nuut is by Stonewall," sê hy met smaak aan Harry. "Kom boontoe dan oefen ons . . ."

"Nee dankie," sê Harry. "Die arme toilet het nog nie iets so viesliks soos jou kop in hom gehad nie – netnou gooi hy op." Toe laat hy vat, voor Dudley kan uitwerk wat hy nou eintlik gesê het.

In die middel van die vakansie neem tant Petunia vir Dudley stad toe om sy Smeltings-uniform te gaan koop. Harry moet by tant Freya bly. Tant Freya is nie so erg soos gewoonlik nie. Sy het haar been gebreek toe sy oor een van haar katte gestruikel het en sy's glad nie meer so dol op hulle nie. Sy laat Harry televisie kyk en gee hom 'n stuk sjokoladekoek wat smaak asof sy dit al jare lank het.

Daardie aand paradeer Dudley op en af in die sitkamer in sy splinternuwe uniform. Die seuns by Smeltings dra wynrooi swaelstertbaadjies, oranje sakbroeke en plat strooihoede met 'n lintjie om. Elkeen het ook 'n

knoesterige stok waarmee hulle mekaar slaan as die onderwysers nie kyk nie. Dit bou glo karakter.

Toe hy so na Dudley in sy nuwe sakbroek kyk, sê oom Vernon met 'n stem wat in sy keel stok dat dit die trotsste oomblik van sy lewe is. Tant Petunia bars in trane uit en sê sy kan nie glo dit is haar liefste klein Dudleytjie nie, hy lyk so aantreklik en volwasse. Harry waag dit nie om 'n woord te sê nie. Hy is seker hy het al ten minste twee van sy ribbes gekraak van sukkel om nie te lag nie.

Die volgende oggend toe Harry kombuis toe gaan vir ontbyt, hang daar 'n mislike reuk in die huis. Dit kom uit 'n enorme metaalskottel in die wasbak. Harry stap nader en kyk. Die skottel is vol goed wat soos ou vuil lappe lyk en in grys water dryf.

"Wat is dit?" vra hy vir tant Petunia. Haar lippe word styf soos altyd wanneer hy 'n vraag vra.

"Jou nuwe skooluniform," sê sy.

Harry kyk weer.

"O," sê hy. "Ek het nie geweet dit moet so nat wees nie."

"Moet tog nie so onnosel wees nie," snou tant Petunia hom toe. "Ek kleur 'n paar van Dudley se ou goed vir jou grys. Dit sal nes al die ander kinders s'n lyk as ek daarmee klaar is."

Harry is nie so seker hiervan nie, maar hy waag dit nie om te stry nie.

Hy gaan sit by die tafel en probeer hard om nie te dink hoe hy gaan lyk op sy eerste dag by Stonewall Hoër ,nie – seker soos iets wat ou stukke olifantvel dra.

Dudley en oom Vernon kom in, albei met opgetrekte neuse van Harry se uniform wat so stink. Oom Vernon maak soos altyd die koerant oop en Dudley slaan op die tafel met sy Smeltings-stok wat hy oral met hom saamdra.

Hulle hoor die briewegleuf klap en die geluid van koeverte wat op die mat val.

"Gaan haal die pos, Dudley," sê oom Vernon van agter die koerant.

"Laat Harry dit doen."

"Gaan haal die pos, Harry."

"Laat Dudley dit doen."

"Maar slaan hom met jou Smeltings-stok, Dudley."

Harry ontwyk die stok en gaan haal die pos. Daar lê drie items op die deurmatjie: 'n poskaart van oom Vernon se suster, Marge, wat vakansie hou op die Isle of Wight, 'n bruin koevert wat soos 'n rekening lyk en – *'n brief vir Harry*.

Harry tel dit op en staar daarna, sy hart klop soos 'n reusestaanhorlosie. In sy hele lewe het niemand nog ooit vir hom geskryf nie. Wie sal tog? Hy het geen vriende nie, geen ander familie nie – hy behoort ook nie aan die biblioteek nie, so hy kry nooit eens kwaai briewe van hulle af nie.

tog, hier is dit, 'n brief, so duidelik geadresseer, daar kan geen twyfel wees nie:

*Mnr. H. Potter*
*Die Kas onder die Trappe*
*Ligusterlaan 4*
*Little Whinging*
*Surrey*

Die koevert is dik en swaar, dis gemaak van geel perkament en die adres is in grasgroen ink geskryf. Daar is nie 'n seël op nie.

Met bewende hande draai Harry die koevert om. Agterop is 'n stempel in pers lak gedruk. Dis 'n wapenskild met 'n leeu, 'n arend, 'n ratel en 'n slang wat om die letter "H" gedrapeer is.

"Opskud, opskud!" skree oom Vernon uit die kombuis. "Wat maak jy tog? Kyk jy vir 'n briefbom?" Hy lag vir sy eie grap.

Harry stap terug kombuis toe. Hy staar nog steeds na sy brief. Hy gee die rekening en die poskaart vir oom Vernon, gaan sit en maak die geel koevert stadig oop.

Oom Vernon ruk die rekening oop, snork ergerlik en draai die poskaart om.

"Marge is siek," lig hy tant Petunia in. "Skulpvis geëet wat af is . . ."

"Pa!" sê Dudley skielik. "Pa, Harry het iets!"

Harry is op die punt om sy brief oop te vou. Dis van dieselfde swaar perkament as die koevert, maar oom Vernon pluk dit uit sy hand.

"Dis *myne*!" sê Harry en probeer dit teruggryp.

"Wie sal tog aan jou skryf?" sê oom Vernon honend. Met een hand skud hy die brief oop en loer daarna. Sy gesig verander van rooi na groen, vinniger as wat selfs 'n verkeerslig dit kan doen. Dit hou nie daar op nie. Binne 'n oogwenk is sy wange 'n vaalgrys kleur, baie soos ou hawermoutpap.

"P-P-Petunia!" stamel hy.

Dudley probeer die brief gryp om dit ook te lees, maar oom Vernon hou dit buite sy bereik. Openlik verbaas neem tant Petunia dit en lees die eerste reël. Vir 'n oomblik lyk dit of sy gaan flou word. Sy gryp na haar keel en maak wurggeluide.

"Vernon! O, my goeiste – Vernon!"

Hulle staar na mekaar, asof hulle heeltemal vergeet het dat Harry en Dudley ook in die kamer is. Dudley is nie daaraan gewoond dat mense hom ignoreer nie. Hy tik sy pa op die kop met sy Smeltings-stok.

"Ek wil daardie brief lees," sê hy hard.

"*Ek* wil dit lees," sê Harry vererg, "dis *myne*."

"Uit, albei van julle," krys oom Vernon uiteindelik en prop die brief terug in die koevert.

Harry roer nie.

"EK WIL MY BRIEF HÊ!" gil hy.

"Laat *my* dit sien!" beveel Dudley.

"UIT!" brul oom Vernon en pak vir sowel Harry as Dudley agter hul nekke, slinger hulle uit in die gang en slaan die kombuisdeur agter hulle toe. Harry en Dudley begin onmiddellik met 'n stille maar woeste geveg oor wie by die sleutelgat gaan afluister; Dudley wen en Harry gaan lê plat op sy maag om by die gleuf tussen die deur en die vloer te kan luister. Sy bril hang aan een oor.

"Vernon," sê tant Petunia in 'n bewerige stemmetjie, "kyk na die adres – hoe op aarde weet hulle waar hy slaap? Dink jy hulle hou die huis dop?"

"Dophou – spioeneer – agtervolg," mompel oom Vernon wildweg.

"Wat gaan ons doen, Vernon? Gaan ons terugskryf? Vir hulle sê ons wil niks –"

Harry kan sien hoe oom Vernon se blinkswart skoene op en af stap.

"Nee," sê hy uiteindelik. "Nee, ons ignoreer dit. As hulle nie 'n antwoord kry nie . . . ja, dis die beste . . . ons doen niks . . ."

"Maar –"

"Ek weier om so een in die huis te hê, Petunia! Het ons nie gesweer toe ons hom geneem het dat ons hierdie gevaarlike onsin met wortel en

tak gaan uitroei nie?"

Daardie aand toe hy van die werk af kom, doen oom Vernon iets wat hy nog nooit tevore gedoen het nie; hy besoek Harry in sy kas.

"Waar's my brief?" vra Harry die oomblik toe oom Vernon homself by die kas ingewurm het. "Wie het vir my geskryf?"

"Niemand nie. Dis per ongeluk aan jou gestuur," sê oom Vernon kortaf. "Ek het dit verbrand."

"Dit was *nie* 'n ongeluk nie," sê Harry kwaai. "Daar het 'die kas' op gestaan."

"BLY STIL!" skree oom Vernon en 'n paar spinnekoppe val uit die dak. Hy haal 'n paar keer diep asem en dwing sy gesig in 'n glimlag, 'n gepynigde glimlag.

"H'm – ja, Harry – die kas. Ek en jou tante het gedink . . . jy's regtig nou te groot vir die kas . . . ons reken dis dalk 'n goeie idee as jy eerder in Dudley se tweede kamer slaap."

"Hoekom?" vra Harry.

"Moenie vrae vra nie!" snou sy oom hom toe. "Vat jou goed boontoe, nou, dadelik."

Die Dursleys se huis het vier slaapkamers: een vir oom Vernon en tant Petunia, een vir besoekers (gewoonlik oom Vernon se suster, Marge), een waar Dudley slaap en een waar Dudley al die goed hou waarvoor daar nie

in sy eerste slaapkamer plek is nie. Harry hoef net een keer te loop om al sy besittings na hierdie kamer te dra. Hy gaan sit op die bed en kyk om hom rond.

Amper alles is stukkend. Die maand oue videokamera lê bo-op die speelgoedtenk waarmee Dudley op 'n keer oor die bure se hond gery het; in die hoek is Dudley se heel eerste televisiestel, die een waarin hy 'n gat geskop het toe sy gunstelingprogram van die lug af is; daar is 'n groot voëlhok waarin 'n papegaai was wat Dudley by die skool geruil het vir 'n windbuks, wat nou op die rak lê, heeltemal gebuig, omdat Dudley daarop gaan sit het. Van die rakke is vol boeke. Dis die enigste goed in die kamer wat lyk of niemand nog daaraan geraak het nie.

Harry hoor hoe Dudley 'n keel opsit en op sy ma skree: "Ek wil nie *hê* hy moet daar wees nie . . . ek het die kamer *nodig* . . . kry hom daar uit . . ."

Harry sug en strek hom uit op die bed. Net gister sou hy wat wou gee om hierdie kamer te kan hê. Vandag wil hy veel eerder in sy kas wees met sy brief, as hier bo, daarsonder.

Die volgende oggend met ontbyt is almal bra stil. Dudley is in 'n toestand van skok. Hy het geskree, sy pa met die Smeltings-stok geslaan, met opset gemaak of hy siek is, sy ma geskop en sy skilpad deur die kweekhuis se dak gegooi, maar hy is steeds sonder sy tweede slaapkamer. Harry dink aan die vorige dag hierdie tyd en wens bitterlik dat hy die

brief in die gang oopgemaak het. Oom Vernon en tant Petunia kyk gedurig onrustig na mekaar.

Toe die pos kom, sê oom Vernon, wat lyk of hy hard probeer om gaaf met Harry te wees, dat Dudley dit moet gaan haal. Hulle hoor hoe Dudley die hele ent pad na die voorportaal met sy Smeltings-stok teen die meubels slaan. Toe skree hy, "Hier's nog een! *Mnr. H. Potter, Die kleinste Slaapkamer, Ligusterlaan 4 –*"

Met 'n gesmoorde kreet spring oom Vernon uit sy stoel en hardloop portaal toe, met Harry kort op sy hakke. Oom Vernon moet Dudley grond toe stoei om die brief by hom af te vat. Dis ekstra moelik, want Harry het oom Vernon van agter om die nek gegryp. Na 'n minuut se los gestoei, waarin almal behoorlik onder die Smeltings-stok deurgeloop het, steier oom Vernon orent. Hy snak na asem, maar hy het Harry se brief ferm in sy hand.

"Gaan na jou kas – ek bedoel, jou kamer," sê hy vir Harry en sy asem fluit in sy keel. "Dudley – loop – loop net."

Harry stap rond in sy nuwe kamer. Iemand weet dat hy uit die kas getrek het en weet ook dat hy nie die eerste brief gekry het nie. Dit moet beteken dat hulle weer gaan probeer? Hierdie keer gaan hy seker maak dat hulle slaag. Hy het 'n plan.

Sesuur die volgende oggend gaan die wekker af. Harry druk dit vinnig

dood en trek suutjies aan. Hy moet die Dursleys tog net nie wakker maak nie. Hy glip af ondertoe sonder om enige ligte aan te skakel.

Hy gaan wag tot die posman kom; dan gaan hy die eerste een wees om die briewe vir Ligusterlaan 4 te kry. Sy hart klop hoog in sy keel toe hy oor die donker portaal voordeur toe sluip –

"AAAAARRRG!"

Harry spring die lug in – hy't op iets groots en sags getrap daar op die mat voor die deur – iets wat *lewe*!

Op die boonste verdieping gaan ligte aan en Harry besef tot sy ontnugtering dat die groot, sagte *iets* sy oom se gesig is. Oom Vernon lê in 'n slaapsak reg by die deur, duidelik om seker te maak dat Harry juis dit wat hy wou doen, nie sal regkry nie. 'n Volle halfuur lank skree hy op Harry, toe sê hy Harry moet vir hom 'n koppie tee gaan maak. Bekaf strompel Harry kombuis toe en teen die tyd dat hy terugkom, is die pos al daar, reg op oom Vernon se skoot. Harry sien drie briewe geadresseer in groen ink.

"Ek wil –" begin hy, maar oom Vernon skeur die briewe voor sy oë in stukkies.

Daardie dag gaan oom Vernon nie werk toe nie. Hy bly by die huis en spyker die briewegleuf toe.

"Sien," verduidelik hy deur 'n mond vol spykers aan tant Petunia, "as hulle die goed nie kan *aflewer* nie, sal hulle ophou."

"Ek weet nie of dit gaan werk nie, Vernon."

"O, daardie goed se koppe werk anders, Petunia. Hulle dink nie soos ek en jy nie," sê oom Vernon terwyl hy 'n spyker probeer inslaan met 'n stuk van die vrugtekoek wat tant Petunia so pas vir hom gebring het.

Daardie Vrydag daag nie minder as twaalf briewe vir Harry op nie. Omdat hulle nie deur die briewegleuf kan kom nie, is hulle onderdeur die deur gestoot, in by die kante, en 'n paar is selfs deur die klein venstertjie in die onderste toilet gedruk.

Oom Vernon bly weer tuis. Nadat hy al die briewe verbrand het, gaan haal hy 'n hamer en spykers en planke en slaan die gleuwe om die voordeur en om die agterdeur toe, sodat niemand kan uitkom nie. Die hele tyd neurie hy "Tiptoe through the Tulips" en hy wip van die skrik as hy die kleinste geluidjie hoor.

Saterdag begin sake hand-uit ruk. Vier-en-twintig briewe vir Harry daag op, klein opgerol en weggesteek binne-in twee dosyn eiers, wat 'n baie verwarde melkman deur die sitkamervenster vir tant Petunia aangee. Terwyl oom Vernon verwoed oproepe maak na die poskantoor en die melkery in 'n poging om iemand te kry teenoor wie hy kan kla, kap tant Petunia die briewe fyn en flenters in die voedselverwerker.

"Wie wil tog so graag met *jou* praat?" vra Dudley oorbluf vir Harry.

Sondagoggend sit oom Vernon aan vir ontbyt. Hy lyk moeg en siek, maar in sy skik.

"Geen pos op Sondae nie," herinner hy almal tevrede en smeer marmelade op sy koerant, "geen verdomde briewe vandag nie –"

Die woorde is skaars koud of iets suis deur die skoorsteen in die kombuis en vang hom skrams teen die kop. Die volgende oomblik stortreën dertig, veertig briewe grond toe. Die Dursleys koes, maar Harry spring op en af en probeer een vang –

"Uit! UIT!"

Oom Vernon gryp Harry om die lyf en gooi hom in die portaal. Tant Petunia en Dudley hardloop uit met hul arms oor hul gesigte. Oom Vernon slaan die deur toe. Hulle hoor hoe nog briewe die vertrek binnestroom en van die mure en die vloer afbons.

"Dis die einde," sê oom Vernon. Hy probeer kalm bly, maar hy pluk bosse hare uit sy moestas. "Binne vyf minute moet almal hier wees, gereed om te ry. Ons gaan weg. Pak julle klere. G'n gestryery nie!"

Hy lyk so gevaarlik, so sonder die helfte van sy snor, dat niemand dit waag om teen te stribbel nie. Tien minute later het hulle 'n toegespykerde deur oopgewring en is hulle in die kar op pad snelweg toe. Dudley sit en snuif op die agterste sitplek; sy pa het hom 'n oorkonkel gegee omdat hy hulle opgehou het toe hy sy televisie, videomasjien en rekenaar in 'n sport-

sak probeer inpak het.

Hulle ry. En hulle ry. Selfs tant Petunia vra nie waarheen hulle gaan nie. Elke nou en dan maak oom Vernon 'n skerp draai en ry eers weer 'n ent in die teenoorgestelde rigting.

"Moet hulle afskud . . . hulle afskud," mompel hy elke keer dat hy dit doen.

Hulle stop nie eens een keer vir iets te ete of te drinke nie. Later kerm Dudley steen en been. So 'n aaklige dag het hy nog nooit tevore gehad nie. Hy's honger, hy't vyf televisieprogramme wat hy graag wou sien, gemis en hy't nog nooit so lank moes uithou sonder dat hy 'n *alien* op die rekenaar opgeblaas het nie.

Uiteindelik hou oom Vernon voor 'n droefgeestige hotelletjie net buite 'n groot stad stil. Dudley en Harry deel 'n kamer met tweelingbedjies en bedompige, klam lakens. Dudley lê en snork, maar Harry is wakker. Hy sit op die vensterbank en staar na die ligte van die motors wat verbyry, en hy wonder . . .

Die volgende oggend eet hulle ou ontbytvlokkies en koue ingemaakte tamaties op roosterbrood vir ontbyt. Hulle is net klaar toe die hotel se eienaar nader stap.

"'Skies tog, maar is een van julle dalk meneer H. Potter? Ek het omtrent 'n honderd hiervan daar voor by die toonbank."

Sy hou 'n brief op sodat hulle die adres in groen letters kan lees:

*Mnr. H. Potter*
*Kamer 17*
*Spoorweghotel*
*Cokeworth*

Harry gryp na die brief, maar oom Vernon klap sy hand weg. Die vrou staar.

"Ek sal dit neem," sê oom Vernon en staan vinnig op en stap agter haar aan.

"Moet ons nie eerder huis toe gaan nie, engel?" stel tant Petunia 'n paar uur later huiwerig voor, maar dis of oom Vernon haar nie hoor nie. Presies waarna hy soek, weet nugter. Hy ry tot in die middel van 'n groot woud, klim uit, kyk rond, skud sy kop, klim weer in en ry verder. Dieselfde ding gebeur in die middel van 'n geploegde land, halfpad oor 'n hangbrug en heel bo-op 'n enorme parkeergarage.

"Pa het mal geword, nè, Ma?" vra Dudley floutjies later die middag. Oom Vernon het langs die kus stilgehou, almal binne-in die kar toegesluit en verdwyn.

Dit begin reën. Groot druppels plof op die motor se dak. Dudley snuif.

"Dis Maandag," sê hy vir sy ma. "Die Groot Humberto is vanaand op.

Ek wil iewers bly waar daar *televisie* is."

Maandag. Dit laat Harry aan iets dink. As dit Maandag is – en jy kan gewoonlik op Dudley reken om te weet watter dag van die week dit is, juis oor die televisie – dan is môre Dinsdag, Harry se elfde verjaardag. Sy verjaardae is natuurlik nooit juis prettig nie – laas jaar het die Dursleys vir hom 'n klerehanger en 'n paar van oom Vernon se ou kouse gegee. Maar 'n mens word darem nie elke dag elf nie.

Oom Vernon is terug en hy glimlag breed. Hy het 'n lang, dun pakkie by hom en antwoord nie toe tant Petunia vra wat hy alles gekoop het nie.

"Het die perfekte plek gekry!" sê hy. "Kom! Almal uit!"

Dis bitter koud buitekant die kar. Oom Vernon wys na iets wat soos 'n groot rots daar diep in die see lyk. Heel bo-op hurk die mistroostigste klein krotjie wat jy nog in jou lewe gesien het. Een ding staan soos 'n paal bo water, daar is nie televisie nie.

"Storms voorspel vir vannag!" sê oom Vernon in sy noppies en vryf sy hande. "En hierdie vriendelike heer leen sy boot vir ons!"

'n Tandelose ou man hobbel nader en wys met 'n onplesierige glimlag na die ou roeibootjie wat op die staalgrys water dobber.

"Ek het reeds rantsoene gereël," sê oom Vernon, "so spring aan boord!"

Dis vriesend koud op die boot. Ysige seesproei en reën sypel by hul nekke in en 'n snerpende windjie piets hul deur die gesig. Na wat soos

ure voel, bereik hulle die rots en oom Vernon lei hulle, al glippend en glyend, na die vervalle geboutjie.

Binne-in is dit aaklig; dit ruik skerp na seegras, die wind fluit deur die skrewe in die houtmure en die vuurmaakplek is nat en leeg. Daar is net twee vertrekke.

Oom Vernon se rantsoene bestaan uit 'n pakkie tjips vir elkeen en vier piesangs. Hy probeer 'n vuur aansteek, maar die leë tjipspakkies krimp op en maak rook.

"Kan doen met 'n hand vol van daardie briewe, h'm?" sê hy vrolik.

Hy is in 'n uitstekende bui. Dis duidelik dat hy reken dat niemand 'n kans staan om hier, en in 'n storm, te kom briewe aflewer nie. Harry moet stilweg saamstem, en dit laat hom glad nie beter voel nie.

Toe dit donker is, steek die beloofde storm op. Sproei spat van die hoë golwe af tot teen die mure en 'n sterk wind ratel die vuil vensters. Tant Petunia ontdek 'n paar muwwe komberse in die tweede kamer en maak vir Dudley 'n slaapplek op die motgevrete bank. Sy en oom Vernon gaan lê op die knopperige matras in die kamer langsaan en Harry soek die sagste kolletjie op die vloer en krul op onder die dunste, toiingrigste kombers.

Soos die nag aanstap, woed die storm al sterker. Harry kan nie slaap nie. Hy bibber en beef en rol rond in 'n poging om net effens gemaklik te

wees. Sy maag rammel, so honger is hy. Dudley se gesnork word verdrink deur die lae gerommel van die donderweer wat hier teen middernag lostrek. Die verligte wyserplaat van Dudley se horlosie wat oor die kant van die bed aan sy vet pols hang, vertel vir Harry dat hy oor tien minute elf jaar oud sal wees. Hy lê en kyk hoe sy verjaardag nader tik en wonder of die Dursleys gaan onthou. Hy wonder ook waar die skrywer van die briewe nou is.

Nog vyf minute. Harry hoor iets daar buite kraak. Hy hoop die dak val nie in nie, hoewel dit dalk warmer sal wees as dit wel sou gebeur. Miskien is die huis in Ligusterlaan teen hierdie tyd so vol briewe dat hy een sal kan gaps wanneer hulle tuiskom.

Nog drie minute. Is dit die branders wat so hard teen die rotse slaan? En (nog twee minute om te gaan) wat is daardie snaakse knarsgeluid? Is die rots besig om weg te kalwer in die see?

Nog een minuut, dan is hy elf. Dertig sekondes . . . twintig . . . tien . . . nege – dalk moet hy vir Dudley wakker skud, net om hom kwaad te maak – drie . . . twee . . . een . . .

KABOEM.

Die hele hut skud en Harry sit penorent en staar na die deur. Iemand klop daar buite. Iemand wil inkom.

— HOOFSTUK VIER —

# *Die Bewaarder van die Sleutels*

KABOEM. Weer klop die persoon. Dudley ruk wakker.

"Waar's die kanon?" vra hy deur die slaap.

Daar is 'n slag agter hulle en oom Vernon gly tot binne-in die kamer. Hy hou 'n geweer vas – nou weet hulle wat in die lang, dun pakkie was wat hy saamgebring het.

"Wie's daar?" skreeu hy. "Ek waarsku jou – ek is gewapen!" Daar is 'n stilte. Dan –

KRAAK!

Die deur word met soveel geweld gemoker dat dit uit sy skarniere breek en met 'n oorverdowende slag plat op die grond val.

'n Reus van 'n man staan in die opening. Sy gesig is so te sê versteek

onder lang, ruie hare en 'n woeste gekoekte bos baard, maar jy kan darem sy oë sien wat soos klein swart kewertjies tussen al die hare blink.

Die reus skuur halfgebukkend by die hut in, sodat sy kop net-net aan die plafon raak. Hy tel die deur op en druk dit maklik terug in die kosyn. Die geraas van die storm daar buite bedaar effens. Hy draai om en kyk na hulle.

"Kan doen met 'n koppie tee, of wat sê ek alles? Dit was glad nie 'n maklike reis nie . . ."

Hy stap na die bank waar Dudley sit, koud geskrik.

"Skuif op, jou groot lummel," sê die vreemdeling.

Dudley gil en gaan kruip agter sy ma in. Sy staan gebukkend agter oom Vernon en lyk doodbang.

"En hier's Harry!" sê die reus.

Harry kyk op in die wilde, kwaai gesig onder die yslike bos hare en hy sien hoe die kewerogies verkreukel en glimlag.

"Laas toe ek jou gesien het, was jy pure baba," sê die reus. "Jy lyk baie soos jou pa, maar jy't jou ma se oë."

Oom Vernon maak 'n snaakse rasperagtige geluid.

"Ek eis dat jy nou dadelik loop, meneer!" sê hy. "Dit is onregmatige betreding!"

"Ag sjarrap, Dursley, jou ou suurknol," sê die reus. Hy steek 'n hand

uit, ruk die geweer uit oom Vernon se hande en buig dit in 'n bondeltjie, so maklik asof dit van rubber gemaak is. Toe slinger hy dit na die hoek van die vertrek.

Oom Vernon maak nog 'n snaakse geluid, soos 'n muis as iemand daarop trap.

"In elk geval, Harry," sê die reus, terwyl hy sy rug op die Dursleys draai, "baie geluk met jou verjaardag. Het iets hier vir jou – het dalk daarop gesit, maar dit sal nog steeds vorentoe smaak."

Hy haal 'n ietwat papgedrukte doos uit sy swart mantel se binnesak. Met bewende vingers maak Harry dit oop. Binne-in is 'n groot, taai sjokoladekoek waarop *Lekker verjaar Harry* in groen versiersuiker staan.

Harry kyk op na die reus. Hy wil nog dankie sê, maar op pad na sy mond raak die woorde weg en al wat hy uitkry is, "Wie is jy?"

Die reus proeslag.

"Ek het myself sowaar nog nie voorgestel nie. Rubeus Hagrid, Bewaarder van die Sleutels en Boswagter by Hogwarts."

Hy hou 'n enorme hand uit en skud Harry se hele arm.

"Hoe lyk dit met daardie tee, hè?" vra hy dan en vryf sy hande teen mekaar. "Ek sal ook nie nee sê vir iets sterkers nie, gehoor."

Sy oë val op die leë vuurherd met die verskrompelde tjipspakkies en hy snork. Hy buk oor die kaggel; hulle kan glad nie sien wat hy doen nie,

maar toe hy 'n rukkie later orent kom, brand daar 'n knetterende vuur. Dit vul die hele klam hut met 'n flikkerende lig en Harry voel hoe die hitte deur hom vloei, net soos wanneer hy in 'n lekker warm bad wegsink.

Die reus gaan sit op die bank, wat meegee onder sy gewig, en begin allerhande goed uit sy jas se sakke haal: 'n koperketel, 'n papperige sak wors, 'n vuuryster, 'n teepot, 'n paar gekraakte bekers en 'n bottel vol amberkleurige vloeistof waarvan hy 'n vinnige sluk neem voor hy die tee begin maak. Sommer gou is die hut gevul met die geluid en die geur van sissende wors. Niemand sê 'n woord terwyl die reus werk nie, maar toe hy die eerste ses sappige, effens gebrande worsies van die vuuryster laat gly, kriewel Dudley so effens. Oom Vernon sê skerp, "Jy raak aan niks wat die man jou wil gee nie, Dudley."

Die reus grinnik stilletjies.

"Jou groot, dik pokkel van 'n seun hoef nie nog verder vet gevoer te word nie, Dursley, so ontspan."

Hy gee die worsies vir Harry aan. Harry is so honger, niks het nog ooit so lekker gesmaak nie, maar hy kan steeds nie sy oë van die reus afhou nie. Uiteindelik, toe dit lyk of niemand enigiets gaan verduidelik nie, sê hy, "Verskoon my, maar ek weet nog steeds nie wie u is nie."

Die reus neem 'n groot sluk tee en vee sy mond met die agterkant van sy hand af.

"Noem my Hagrid," sê hy, "almal noem my so. En soos ek netnou vir

jou gesê het, ek is die bewaarder van die sleutels by Hogwarts – jy weet natuurlik alles van Hogwarts af."

"H'm – nee," sê Harry.

Hagrid lyk geskok.

"Ek's jammer," sê Harry vinnig.

"*Jammer?*" blaf Hagrid en staar na die Dursleys wat in die skaduwees retireer. "Dis *hulle* wat jammer moet wees! Ek't geweet jy kry nie jou briewe nie, maar ek't nie geweet jy weet niks van Hogwarts af nie, my goeiste! Het jy nog nooit gewonder waar jou ouers alles geleer het nie?"

"Wat alles?" vra Harry.

"WAT ALLES?" brul Hagrid. "Nou wag 'n bietjie!"

Hy het opgespring. In sy woede lyk dit of hy die hele hut vol staan. Die Dursleys krimp ineen teen die mure.

"Wil julle vir my vertel," grom hy teenoor die Dursleys, "dat hierdie seun – *hierdie seun!* – niks weet van – van ENIGIETS nie?"

Vir Harry gaan hy nou te ver. Hy gaan darem skool en sy punte is glad nie sleg nie.

"Ek weet 'n paar dinge," sê hy. "Ek kan somme en goed doen."

Maar Hagrid waai met sy hand en sê, "Van *ons* wêreld, dis wat ek bedoel. *Jou* wêreld. My wêreld. *Jou ouers se wêreld.*"

"Watter wêreld?"

Hagrid lyk of hy gaan ontplof.

"DURSLEY!" bulder hy.

Oom Vernon, wat baie bleek geword het, fluister iets wat soos "Mimpelwimpel" klink. Hagrid staar verwilderd na Harry.

"Maar jy moet van jou ma en pa weet," sê hy. "Ek meen, hulle is beroemd! *Jy* is beroemd!"

"Wat? My – my ma en pa was nie regtig beroemd nie, of . . . was hulle?"

"Jy weet nie . . . jy weet nie . . ." Hagrid trek sy vingers deur sy hare en staar opnuut verwilderd na Harry. "Jy weet nie wie jy is nie?" sê hy uiteindelik.

Net toe vind oom Vernon sy stem.

"Stop!" beveel hy. "Stop net daar, meneer! Ek verbied jou om die seun enigiets te vertel!"

'n Dapperder man as Vernon Dursley sou verwelk het onder die briesende blik in Hagrid se oë. Toe Hagrid praat, is dit of elke lettergreep van woede bewe.

"Julle het hom nooit vertel nie? Nooit vertel wat in die brief staan wat Dompeldorius vir hom gelos het nie? Ek was daar! Ek het gesien toe Dompeldorius dit by hom neersit, Dursley! En julle het dit al die jare vir hom weggesteek?"

"*Wat* vir my weggesteek?" vra Harry gretig.

"STIL! EK VERBIED JOU!" gil oom Vernon paniekerig.

Tant Petunia snak na asem.

"Ag, gaan bars, albei van julle," sê Hagrid. "Harry – jy's 'n towenaar."

Dit is stil in die hut. Net die see en die suisende wind kan gehoor word.

"Ek is 'n *wat*?" vra Harry hygend.

"'n Towenaar, natuurlik," sê Hagrid en gaan sit weer op die bank wat knars en nog laer sak, "en 'n flippen goeie een ook, veral as jy eers 'n bietjie geoefen het. Met 'n ma en pa soos joune, kan jy nie iets anders wees nie. En ek sou sê dis hoog tyd dat jy jou brief lees."

Harry steek sy hand uit en neem die gelerige koevert, geadresseer in groen ink aan *Mnr. H. Potter*, *Die Vloer*, *Hut-op-die-Rotse*, *Die See*. Hy haal die brief uit en lees:

*HOGWARTS SKOOL VIR TOWERKUNS EN HEKSERY*

*Skoolhoof: Albus Dompeldorius*
*(Orde van Merlin, Eerste Klas, Aartstow., Opperste Goëlaar, Grootste Kokkedoor, Internasionale Konfed. van Towenaars)*

*Geagte mnr. Potter*

*Dit is met trots dat ons u meedeel dat u toegelaat is tot die Hogwarts Skool vir Towerkuns en Heksery. Hierby ingesluit is 'n lys van al die nodige boeke en ander toerusting.*

*Die kwartaal begin op 1 September. Ons verwag u uil teen nie later as 31 Julie nie.*

*Die uwe*

*Minerva McGonagall*
*Onderhoof*

Vrae ontplof soos vuurwerke in Harry se kop en hy kan nie besluit wat hy eerste moet vra nie. Na 'n paar minute stamel hy, "Wat beteken dit, hulle verwag my uil?"

"Grote Griet, nou onthou ek," sê Hagrid en hy slaan sy hand teen sy voorkop met soveel geweld dat 'n karperd daarvan kon omval. Uit 'n ander sak aan die binnekant van sy oorjas haal hy 'n uil uit – 'n regte, lewende, ietwat verfrommelde uil – 'n lang veerpen en 'n rol perkament. Met sy tong tussen sy tande krabbel hy 'n nota wat Harry onderstebo kan lees:

*Geagte professor Dompeldorius*
*Het vir Harry sy brief gegee. Neem hom môre om sy goed te koop. Weer is verskriklik. Hoop dit gaan goed.*
*Hagrid*

Hagrid rol die nota op, gee dit vir die uil, wat dit vasklem in sy snawel, en stap deur toe om die voël buite in die storm uit te gooi. Toe kom hy terug en gaan sit, asof dit net so alledaags is as om iemand te bel.

Harry besef dat sy mond oophang en hy klap dit vinnig toe.

"Waar was ek?" vra Hagrid, maar op daardie oomblik beweeg oom Vernon tot in die lig van die vuur. Hy is nog steeds grys in die gesig, maar dis duidelik dat hy briesend kwaad is.

"Hy gaan nie," sê hy.

Hagrid snork.

"Ek sien al hoe stop 'n Moggel soos jy hom," sê hy.

"'n Wat?" sê Harry, geïnteresseerd.

"'n Moggel," sê Hagrid. "Dis wat ons mense soos hulle wat nie kan toor nie, noem. En dis regtig jammer dat jy moes grootword by die grootste spul Moggels wat ek nog ooit gesien het."

"Toe ons hom ingeneem het, het ons gesweer dat ons hierdie boel twak gaan stopsit," sê oom Vernon, "ons het gesweer ons gaan hom daarvan

genees! Towenaar, nogal!"

"Julle het *geweet*?" sê Harry. "Julle het *geweet* dat ek 'n – 'n towenaar is?"

"Geweet!" krys tant Petunia skielik. "*Geweet*! Natuurlik het ons geweet! Hoe kan jy iets anders wees met daardie vervlakste suster van my as 'n ma? O, sy het net so 'n brief gekry en na daardie – daardie skool verdwyn en elke vakansie teruggekom met haar sakke vol paddaeiers en teekoppies wat sy in rotte verander. Ek was die enigste een wat deur haar kon sien – 'n *natuurfrats*! Maar vir my ma en pa, o, nee, dit was Lily dit en Lily dat, hulle was net te trots dat daar 'n heks in die gesin is!"

Sy breek af en haal diep asem en skel dan voort. Dis of sy al hierdie dinge al jare lank opkrop.

"Toe ontmoet sy daardie Potter by die skool en hulle trou en jy word gebore en natuurlik het ek geweet jy gaan net soos hulle wees, net so raar, net so – so – *abnormaal* – en toe, bid jou aan, gaan blaas sy haarself so wraggies op en van toe af sit ons met jou opgeskeep!"

Harry is spierwit in die gesig. Toe hy uiteindelik sy stem kry, sê hy, "Opgeblaas? Ek dag hulle is dood in 'n motorongeluk!"

"MOTORONGELUK!" brul Hagrid en spring op met soveel woede dat die Dursleys opnuut na hul hoek skarrel. "Hoe kan 'n motorongeluk vir Lily en James Potter doodmaak? Dis 'n wandaad! 'n Skandaal! Dat Harry Potter nie sy eie storie ken nie, terwyl elke kind in ons wêreld weet wat sy naam is!"

"Maar hoekom? Wat het gebeur?" vra Harry dringend.

Die woede verdwyn uit Hagrid se gesig. Skielik lyk hy angstig.

"Dit het ek nou regtig nie verwag nie," sê hy in 'n gedempte, bekommerde stem. "Toe Dompeldorius gesê het ek moet my regmaak vir moeilikheid wanneer ek jou gaan haal, het ek nie gedink jy weet so min van alles af nie. Ai, Harry, ek's nie die regte ou om jou te vertel nie – maar iemand moet seker – jy kan nie Hogwarts toe gaan as jy niks weet nie."

Hy gooi 'n vuil kyk in die Dursleys se rigting.

"Wel, dis seker die beste as jy eers weet soveel as wat ek jou kan vertel – onthou net, ek weet nie alles nie, dele is baie deurmekaar . . ."

Hy gaan sit en staar 'n paar sekondes in die vuur en sê toe, "Dit het alles begin, so skat ek, met – met 'n persoon met die naam – maar dis net ongelooflik dat jy nie eens sy naam ken nie, almal in ons wêreld weet –"

"Wat *is* sy naam?"

"Wel – ek sê nie graag sy naam as ek dit kan help nie. Niemand doen dit nie."

"Hoekom nie?"

"Vadertjie, Harry, die mense is nog altyd bang. Heng, dit is vervlaks moeilik. Sien, daar was hierdie towenaar wat . . . wat sleg geword het. So sleg as kan kom. Erger. Erger as erg. Sy naam is . . ."

Hagrid sluk, maar geen woord kom uit nie.

"Kan jy dit neerskryf?" stel Harry voor.

"Nee – kan dit nie spel nie. Goed dan – *Woldemort*." Hagrid sidder. "Moet my dit nooit weer maak sê nie. In elk geval, hierdie – so twintig jaar gelede het hierdie towenaar mense begin soek om hom te volg. Gekry ook – party was bang, ander wou net 'n deel van sy mag hê, want hy't allerhande magte gehad. Donker dae, Harry. Nie geweet wie jy kan vertrou nie, kon nie vriende wees met enige heks of towenaar nie . . . vreeslike dinge het gebeur. Hy't oorgeneem. 'Tuurlik was party mense teen hom – en hy't hulle vermoor. Grusaam. Een van die min veilige plekke oor, was Hogwarts. Reken Dompeldorius was die enigste een vir wie Jy-

Weet-Wie bang was. Kon nie waag om die skool te probeer oorneem nie, in elk geval, nie toe nie.

"Nou, jou ma en pa tel onder die beste hekse en towenaars wat ek al geken het. Hoofseun en hoofdogter by Hogwarts op hul dag! Snaaks dat Jy-weet-Wie nooit probeer het om hulle aan sy kant te kry nie . . . het seker geweet hulle is te na aan Dompeldorius om iets met die Donker Kant te doen wil hê.

"Maar dalk het hy gedink hy kan hulle tog oorreed . . . of anders wou hy net van hulle ontslae raak. Al wat ons weet, is dat hy tien jaar gelede, op Allerheiligeaand, na die dorpie is waar julle gewoon het. Jy was toe net 'n jaar oud. Hy't na jul huis gegaan en – en –"

Hagrid haal 'n baie vuil kolletjiesakdoek uit sy sak en blaas sy neus met 'n geluid wat soos 'n mishoring klink.

"Jammer," sê hy, "maar dis so tragies – het jou ma en pa geken en hulle was die wonderlikste mense en – in elk geval –" hy snuif hard, "Jy-Weet-Wie het hulle vermoor. En toe – en dis die grootste raaisel van alles – toe't hy jou ook probeer doodmaak. Wou seker skoonskip maak, of dalk was dit net vir hom lekker om te moor. Maar hy kon dit nie regkry nie. Het jy al oor daardie merk op jou voorkop gewonder? Dis nie 'n gewone litteken nie. Dis wat 'n mens kry as 'n kragtige bose vloek jou tref – het jou ma en pa doodgemaak en selfs jul huis verwoes – maar dit het nie op jou gewerk nie, Harry, en dis hoekom jy beroemd is. Niemand het nog ooit gelewe na *hy* besluit het om hulle dood te maak nie, niemand nie, net jy, en hy't van die beste hekse en towenaars van sy tyd vermoor – die McKinnons, die Brewisse, die Petoorse – en jy was baie klein, maar jy't bly leef."

'n Pynlike herinnering gaan deur Harry se gemoed. Soos Hagrid se storie sy einde nader, sien hy weer die verblindende groen lig, helderder as ooit tevore – en hy onthou iets anders, vir die eerste keer in sy lewe – 'n skel, koue, wrede kekkellag.

Hagrid kyk na hom met hartseer in sy oë.

"Het jou self uit die wrak van 'n huis gaan haal, op Dompeldorius se

bevel. Het jou na hierdie spul gebring en . . ."

"Boel ou twak," sê oom Vernon. Harry wip, hy het skoon van die Dursleys vergeet. Dit lyk of oom Vernon nuwe moed geskep het. Hy gluur na Hagrid en sy vuiste is gebal.

"Luister jy mooi vir my, seun," snou hy. "Ek gee toe dat daar iets eienaardigs aan jou is, seker niks wat 'n goeie pak slae nie kan regsien nie – en al die bog oor jou ouers, wel, hulle was getik, ek sê jou, en die wêreld is beter daaraan toe sonder hulle, as jy my vra – gekry wat hulle gesoek het, verbeel jou, deurmekaar met towenaars – net wat ek nog altyd verwag het, het geweet hulle gaan 'n nare einde hê –"

Op daardie oomblik spring Hagrid van die bank op en pluk 'n gehawende pienk sambreel uit sy jas. Soos 'n swaard rig hy dit op oom Vernon en sê, "Ek waarsku jou, Dursley – ek waarsku jou – nog een woord . . ."

Die moontlikheid dat hierdie bebaarde reus hom soos 'n sosatie op die sambreel gaan ryg, is te veel vir oom Vernon. Hy smeer homself plat teen die muur en bly tjoepstil.

"Dis beter," sê Hagrid. Hy haal swaar asem en val weer neer op die bank wat teen hierdie tyd al tot op die vloer gesak het.

Daar is honderde goed wat Harry wil weet.

"Maar wat het van Wolde – 'skuus – ek bedoel, Jy-Weet-Wie geword?"

"Goeie vraag, Harry. Verdwyn. Skoonveld. 'Selfde aand wat hy jou pro-

hom doodmaak het. Maak jou nog meer beroemd. Dis die grootste raaisel, sien . . . hy't al hoe meer magtig geraak – so, hoekom is hy weg?

"Party sê hy's dood. Bog, sou ek sê. Weet nie of daar genoeg mens in hom oor was om te kon doodgaan nie. Ander sê hy's nog daar iewers. Wag sy tyd af, maar ek glo dit nie. Mense wat aan sy kant was, het teruggekom na ons toe. Party het uit soort van beswymings wakker geword. Dink nie hulle sou dit kon doen as hy nog gelewe het nie.

"Die meeste van ons dink hy's daar iewers, maar dat hy sy magte verloor het. Te swak om voort te gaan. Moet iets aan jou gewees het wat hom swak gemaak het, Harry. Iets het daardie nag gebeur waarop hy nie gereken het nie – ek weet nie wat nie, niemand weet nie – maar iets aan jou het hom gestuit, vir seker."

Hagrid kyk na Harry met warmte en respek in sy oë, maar pleks dat Harry in sy skik is en trots voel, is hy al hoe meer oortuig dat iemand iewers 'n yslike flater maak. 'n Towenaar? Hy? Hoe kan dit wees? Sy lewe lank is hy deur Dudley geboelie en deur tant Petunia en oom Vernon afgeknou; as hy dan nou regtig 'n towenaar is, hoekom het hulle nie in vratterige paddas verander elke keer dat hulle hom in sy kas toegesluit het nie? As hy regtig die grootste towenaar in die wêreld verslaan het, hoe kon Dudley hom soos 'n voetbal rondgeskop het?

"Hagrid," sê hy saggies, "ek dink jy maak 'n fout. Ek is nie 'n towenaar nie."

Tot sy verbasing grinnik Hagrid.

"Nie 'n towenaar nie? Gebeur daar nooit goeters wanneer jy kwaad of bang is nie?"

Harry staar in die vuur. Noudat hy daaroor dink . . . al die snaakse dinge wat sy oom en tante woedend kwaad gemaak het, het gebeur juis wanneer hy, Harry, ontsteld of kwaad was . . . toe Dudley se bende hom gejaag het, was hy skielik op die dak buite hul bereik . . . toe hy so bang was om skool toe te gaan met daardie kort geknipte hare, het dit teruggegroei . . . en die laaste keer dat Dudley hom geslaan het, het hy wraak geneem sonder dat hy dit eens geweet het. Het hy dan nie die boakonstriktor op Dudley gesit nie?

Harry kyk na Hagrid en glimlag, en sien dat Hagrid behoorlik straal van plesier.

"Sien?" sê Hagrid. "Harry Potter, nie 'n towenaar nie – wag maar, jy sal nog baie beroemd word op Hogwarts."

Maar oom Vernon is glad nie van plan om oor te gee nie.

"Maar het ek nie gesê hy gaan nie?" sis hy. "Hy gaan na Stonewall Hoër en hy kan sy sterre dank. Ek het daardie briewe gelees en hy't allerhande twak nodig – toorboeke en towerstaffies en . . ."

"As hy wil gaan, sal 'n vet Moggel soos jy hom nie keer nie," grom Hagrid. "Lily en James Potter se seun keer om Hogwarts toe te gaan? Jy's

lekker mal in jou kop! Sy naam's al op die lys sedert sy geboorte. Hy gaan na die beste skool vir toorkuns en heksery in die hele wêreld. Na sewe jaar sal hy homself nie meer ken nie. Hy sal meng met kinders van sy soort, vir 'n verandering, en hy sal die beste skoolhoof hê wat Hogwarts nog gehad het, Albus Dompeldorius en –"

"EK WEIER OM DIE EEN OF ANDER ONNOSELE OU GEK TE BETAAL OM VIR HOM TOWERKUNSIES TE LEER!" gil oom Vernon.

Dié keer het hy te ver gegaan. Hagrid gryp sy sambreel en tol dit bo sy kop. "MOET NOOIT –" brul hy weergalmend, "– MAAR – NOOIT – VIR – ALBUS – DOMPELDORIUS –VOOR – MY – BELEDIG – NIE!"

Hy swaai die sambreel met 'n swiepende beweging deur die lug sodat dit direk na Dudley wys – daar is 'n pers ligstraal, 'n geluid soos 'n klapper, 'n skel kreet en die volgende oomblik dans Dudley rond, gillend van pyn en met albei hande oor sy vet boude. Toe hy omdraai, sien Harry die krullerige varkstert wat deur 'n gat in sy broek steek.

Oom Vernon brul. Hy stoot tant Petunia en Dudley tot in die ander kamer, gee een laaste verskrikte kyk na Hagrid en slaan die deur agter hulle toe.

Hagrid staar na sy sambreel en streel sy baard.

"Moes nie my humeur verloor het nie," sê hy meewarig, "maar dit het

ook nie reg gewerk nie. Wou van hom 'n vark gemaak het, maar ek sou sê hy's klaar so 'n groot vark, dat daar nie veel oor was om te doen nie."

Van onder sy bosserige wenkbroue kyk hy sydelings na Harry.

"Moet tog nie iets hiervan by Hogwarts sê nie," sê hy. "Ek mag nie eintlik toor nie. Ek mag so 'n bietjie getoor het om jou te kan volg en die briewe by jou te kry en so aan – dis een van die redes waarom ek dit so graag wou doen."

"Hoekom mag jy nie toor nie?" vra Harry.

"O, wel – ek was ook by Hogwarts, sien, maar ek's – h'm – geskors, om die waarheid te sê. In my derde jaar. Hulle't my towerstaf in twee gebreek en alles. Maar Dompeldorius het my laat aanbly as boswagter. Wonderlike man, Dompeldorius!"

"Hoekom is jy geskors?"

"Luister, dit word laat en ons het môre baie om te doen," sê Hagrid ferm. "Moet in die winkels kom en al jou boeke en goed koop."

Hy trek sy groot swart jas uit en gooi dit na Harry.

"Jy kan hieronder slaap," sê hy. "Moenie skrik as dit 'n bietjie kriewel nie, daar's dalk nog 'n paar waaierstertmuise in een van die sakke."

— HOOFSTUK VYF —

# Diagonaalstraat

Vroeg die volgende môre is Harry wakker. Hoewel hy weet dat dit oggend is, hou hy sy oë styf toe.

"Dit was 'n droom," sê hy kwaai vir homself. "Ek het gedroom dat 'n reus met die naam Hagrid vir my kom sê het ek moet na 'n skool vir towenaars gaan. Wanneer ek my oë oopmaak, gaan ek terug in my kas wees."

Daar is skielik 'n harde klopgeluid.

En dit is tant Petunia wat aan my deur hamer, dink Harry en sy hart sink. Hy maak nog steeds nie sy oë oop nie. Dit was 'n alte lekker droom.

Tok. Tok. Tok.

"Wag," mompel Harry, "ek staan op."

Hy kom orent en Hagrid se swaar jas val van hom af. Die hut is vol sonlig, die storm is oor, Hagrid lê vas aan die slaap op die inmekaar gesakte bank en voor die venster is 'n uil wat met sy kloue teen die ruit tik. Daar is 'n koerant in sy snawel.

Harry skarrel uit die bed. Hy is so gelukkig, dit voel of 'n groot ballon binne-in hom opblaas. Hy gaan reguit venster toe en ruk dit oop. Die uil swiep na binne en laat val die koerant bo-op Hagrid, wat nie daarvan wakker word nie. Toe fladder die uil vloer toe en takel Hagrid se jas.

"Moenie dit doen nie."

Harry probeer die uil verjaag, maar hy klapper sy snawel kwaai in sy rigting en val die jas opnuut aan.

"Hagrid!" sê Harry hard. "Daar's 'n uil –"

"Betaal hom," brom Hagrid in die bank.

"Wat?"

"Hy moet betaal word oor hy die koerant afgelewer het. Kyk in die sakke."

Dit lyk of Hagrid se jas van sakke aanmekaargesit is – bosse sleutels, slakpille, bolle tou, pepermente, teesakkies . . . en toe, eindelik, haal Harry 'n hand vol vreemde munte uit.

"Gee hom vyf Knoete," sê Hagrid slaperig.

"Knoete?"

"Die klein koperstukkies."

Harry tel vyf van die kopermunte af en die uil steek sy been uit sodat hy die geld in 'n leersakkie kan sit. Toe vlieg hy deur die oop venster.

Hagrid gaap steunend, kom orent en rek hom uit.

"Ons beter weg wees, Harry, baie om te doen, moet stad toe gaan en al jou skoolgoed koop."

Harry draai die towenaargeld om en om en bekyk dit deeglik. Hy het so pas aan iets gedink wat hom laat voel asof die gelukkige ballon binne-in hom skielik 'n gaatjie gekry het.

"H'm – Hagrid?"

"Mm?" sê Hagrid terwyl hy sy reusestewels aansukkel.

"Ek het niks geld nie – en jy't gehoor wat oom Vernon sê – hy gaan nie betaal sodat ek kan leer om te toor nie."

"Ag, moenie jou daaroor bekommer nie," sê Hagrid, terwyl hy opstaan en sy kop krap. "Dink jy jou ma en pa het niks vir jou nagelaat nie?"

"Maar as hul huis verwoes was –"

"Hulle het nie hul goud in die huis gehou nie! Nee, eerste plek om by aan te gaan, is Edelgolt, die towenaarsbank. Kry 'n worsie, hulle is glad nie sleg koud nie – ek sal ook nie nee dankie sê vir 'n stuk verjaardagkoek nie."

"Towenaars het *banke*?"

"Net die een. Edelgolt. Word deur gnome bestuur."

Harry laat val die stuk wors wat hy gevat het.

"*Gnome*?"

"Ja – jy moet dus mal wees om dit te probeer beroof, sê ek jou. Moet nooit ooit met die gnome sukkel nie, Harry. Edelgolt is die veiligste plek in die wêreld vir wat jy ook al wil bewaar – behalwe miskien Hogwarts. Om die waarheid te sê, ek moet self Edelgolt toe gaan vir Dompeldorius. Hogwarts se sake." Trots strek Hagrid hom tot sy volle lengte uit. "Hy kry my gewoonlik om die belangrike goed vir hom te doen. Vir jou gaan haal – goeters by Edelgolt optel – weet hy kan my vertrou, sien. Nou toe, het jy alles? Kom ons loop."

Harry volg Hagrid tot buite op die rots. Die lug is nou helder en die see skitter in die sonlig. Die boot wat oom Vernon gehuur het, is nog daar, met baie water in die bodem na die storm.

"Hoe het jy hier gekom?" vra Harry, terwyl hy rondkyk op soek na nog 'n boot.

"Gevlieg," sê Hagrid.

"*Gevlieg*?"

"Ja – maar ons gaan sommer hierin terug. Mag nie toorkunsies gebruik noudat ek jou het nie."

Hulle klim in die boot. Harry staar nog steeds na Hagrid en probeer hom voorstel hoe Hagrid kan vlieg.

"Is 'n jammerte dat ons moet roei," sê Hagrid en gee Harry nog een van sy skewe kyke. "As ek dinge – h'm – so 'n bietjie aanjaag, sal jy omgee om niks daarvan by Hogwarts te sê nie?"

"Natuurlik nie," sê Harry wat gretig is om nog towerkunsies te sien. Hagrid haal weer die pienk sambreel uit, tik twee keer teen die kant van die boot en hulle laat vat land toe.

"Hoekom sal dit mal wees om Edelgolt te probeer beroof?" vra Harry.

"Toorkrag – goëlery," sê Hagrid en vou die koerant oop terwyl hy praat. "Hulle sê daar's drake wat die hoësekuriteitskluise bewaak. En dan moet jy jou pad ook nog vind – Edelgolt lê honderde kilometers onder Londen, sien. Diep onder die grond. Jy sal doodgaan van die honger as jy probeer uitkom, selfs al het jy iets gekry."

Harry sit hieroor en dink terwyl Hagrid die koerant lees, *Die Daaglikse Profeet*. Harry het by oom Vernon geleer dat jy mense moet uitlos wanneer hulle koerant lees, maar dis moeilik, want in sy lewe het hy nog nooit so baie vrae gehad nie.

"Ministerie van Toorkuns maak weer 'n gemors van alles soos gewoonlik," mompel Hagrid terwyl hy omblaai.

"Daar is 'n Ministerie van Towerkuns?" vra Harry voor hy homself kan keer.

“’Tuurlik,” sê Hagrid. “Hulle wou hê Dompeldorius moes minister wees, maar hy sal nooit padgee van Hogwarts af nie, toe kry ou Cornelius Broddelwerk dit. ’n Knoeier soos min. Peper Dompeldorius elke oggend met uile wanneer hy raad wil hê.”

“Maar wat *doen* die Ministerie van Towerkuns?”

“Hul grootste werk is om te keer dat die Moggels uitvind dat daar nog steeds hekse en towenaars in die wêreld is.”

“Hoekom?”

“*Hoekom?* Verbrands, Harry, almal sal kitsoplossings vir hul probleme wil hê. Nee, dis beter dat ons uitgelos word.”

Op hierdie oomblik stamp die boot liggies teen die hawemuur. Hagrid vou sy koerant toe en hulle klim teen die kliptrappies op tot in die straat.

Verbygangers staar na Hagrid toe hulle deur die klein dorpie na die stasie stap. Harry kan hulle nie kwalik neem nie. Hagrid is nie net twee keer so lank as enigiemand anders nie, maar hy hou ook aan wys na allerhande doodgewone goed soos parkeermeters en dan sê hy kliphard: “Kyk net daar, Harry, die goed wat die Moggels darem uitdink, h’m?”

“Hagrid,” sê Harry, skoon uitasem van sukkel om by te hou, “het jy gesê daar is *drake* by Edelgolt?”

“Hulle sê so,” sê Hagrid. “Ek sal so wraggies graag ’n draak wil aanhou.”

“Jy wil graag een *hê*?”

“Wou nog altyd, van ek ’n kind is – hier is ons.”

Hulle is by die stasie. Daar sal binne vyf minute 'n trein Londen toe wees. Hagrid, wat "Moggelgeld", soos hy dit noem, glad nie verstaan nie, gee die note vir Harry sodat hy hul kaartjies kan koop.

Op die trein staar die mense nog meer na hulle. Hagrid neem twee sitplekke op en sit en brei aan iets wat soos 'n kanariegeel sirkustent lyk.

"Het jy nog jou brief, Harry?" vra hy, terwyl hy die steke tel.

Harry haal die perkamentkoevert uit sy sak.

"Goed," sê Hagrid. "Daar's 'n lys van alles wat jy moet hê."

Harry vou 'n tweede stuk papier, wat hy die vorige aand glad nie gesien het nie, oop.

*HOGWARTS SKOOL VIR TOWERKUNS EN HEKSERY*

Uniform

*Eerstejaarstudente benodig die volgende:*

1. *Drie stelle gewone werksmantels (swart)*
2. *Een gewone punthoed (swart) vir dagdrag*
3. *Een paar beskermende handskoene (draakvel of soortgelyk)*
4. *Een winterjas (swart, silwer knope)*

*Maak asseblief seker dat alle kledingstukke duidelik gemerk is*

Voorgeskrewe boeke

*Alle studente moet 'n eksemplaar van die volgende werke hê:*

Die Standaardhandleiding vir Goëlery (Graad 1) *deur Miranda Singvalk*
'n Oorsig van Towery *deur Bathilda Paljas*
Die Teorie van Towerkuns *deur Adelbert Gorrelgatius*
Die Beginner se Gids tot Transfigurasie *deur Emerik Wisselaar*
Eenduisend Magiese Paddastoele en Kruie *deur Phyllida Sporium*
Towermengsels en -drankies *deur Arsenius Bibber*
Fantasmagoriese Kreature en Waar om Hulle te Vind *deur Igtio Sourus*
Die Donker Magte: 'n Gids tot Selfbeskerming *deur Quentin Bewen*

Ander toerusting

*1 towerstaf.*
*1 hekseketel (piouter, standaardgrootte. 2)*
*1 stel glas- of kristalflessies*
*1 teleskoop*
***1 koperweegskaal***

*Studente mag ook 'n uil OF 'n kat OF 'n padda bring*

*OUERS WORD DAARAAN HERINNER DAT EERSTEJAARSTUDENTE NIE TOEGELAAT WORD OM HUL EIE BESEM TE BRING NIE*

"Kan ons dit alles in Londen koop?" wonder Harry hardop.

"As jy weet waarheen om te gaan," sê Hagrid.

Harry was nog nooit in Londen nie. Hoewel dit lyk of Hagrid weet waarheen hy op pad is, is dit gou duidelik dat hy nie gewoond is om die normale metodes te gebruik nie. Hy sit vas in die moltrein se kaartjieversperring en hy kla kliphard dat die sitplekke te klein en die treine te stadig is.

"Ek weet nie hoe die Moggels sonder toorkrag klaarkom nie," sê hy toe hulle uitstap teen 'n roltrap wat nie werk nie en wat hulle na 'n besige straat vol winkels lei.

Hagrid is so groot dat hy die mense maklik uit die pad stoot; al wat Harry moet doen, is om kort op sy hakke te bly. Hulle stap verby musiek- en boekwinkels, hamburgerplekke en bioskope, maar nie een van die plekke lyk na die soort winkel wat towerstawwe aanhou nie. Dis net 'n doodgewone straat vol doodgewone mense.

Kan daar regtig berge towenaarsgoud kilometers onder die stad wees? Is daar regtig winkels wat toorboeke en besems verkoop? Is dit nie bloot 'n yslike poets wat die Dursleys op hom bak nie? As Harry nie geweet het dat die Dursleys glad nie 'n sin vir humor het nie, het hy dit dalk regtig begin dink; maar tog, hoewel alles wat Hagrid hom sover vertel het abso-

luut ongelooflik klink, kan Harry nie anders as om hom te vertrou nie.

"Hier is ons," sê Hagrid en gaan staan. Die Kokende Pot. "Dis 'n beroemde plek."

Dis 'n klein, vuilerige kroeg. As Hagrid dit nie spesifiek uitgewys het nie, sou Harry dit nooit eens raak gesien het nie. Die mense wat verbystap, kyk nie eens daarna nie. Hulle oë glip van die groot boekwinkel aan die een kant, na die platewinkel aan die ander kant asof Die Kokende Pot glad nie bestaan nie. Om die waarheid te sê, Harry het 'n eienaardige gevoel dat net hy en Hagrid dit kan sien. Voor hy dit egter kan sê, stoot Hagrid hom binnetoe.

Vir 'n beroemde plek is dit baie donker en verwaarloos. 'n Paar ou vroue sit in die hoek en drink klein glasies sjerrie. Een van hulle rook 'n lang pyp. 'n Klein mannetjie met 'n keil praat met die ou kroegman, wat heeltemal bles is en soos 'n verrimpelde okkerneut lyk. Die lae gedreun van stemme word stil toe hulle instap. Dit lyk of almal vir Hagrid ken; hulle waai en glimlag vir hom en die kroegman reik na 'n glas en sê, "Die gewone, Hagrid?"

"Kannie, Tom, is op besigheid vir Hogwarts," sê Hagrid en klap met 'n groot hand op Harry se skouer sodat Harry se knieë knik.

"Grote genade," sê die kroegman en tuur na Harry, "is dit – kan dit wees – ?"

Skielik is dit doodstil in Die Kokende Pot.

"So by my siel," fluister die ou kroegman, "Harry Potter . . . wat 'n eer."

Hy kom vinnig agter die toonbank uit en gryp Harry se hand. Trane spring in sy oë.

"Welkom terug, mnr. Potter, welkom terug."

Harry weet nie wat om te sê nie. Almal kyk na hom. Die ou vrou met die pyp trek daaraan sonder om te besef dat dit dood is. Hagrid straal.

Toe is daar 'n geskuifel van stoele en die volgende oomblik skud Harry hand met almal in Die Kokende Pot.

"Doris Crockford, mnr. Potter, kan nie glo dat ek u uiteindelik ontmoet nie."

"So trots, mnr. Potter, so trots op jou."

"Wou nog altyd jou hand skud – het skoon die bewerasie."

"Aangenaam, mnr. Potter, 'n voorreg. Diggel is die naam, Dedalus Diggel."

"Ek het jou al tevore gesien!" sê Harry toe Dedalus Diggel se keil van opgewondenheid bo van sy kop af val. "Jy't vir my in 'n winkel gebuig."

"Hy onthou!" kreet Dedalus Diggel dit uit en staar na almal om hom, "het julle gehoor? Hy onthou my!"

Harry skud die een hand na die ander – Doris Crockford hou aan terugkom vir nog.

'n Bleek jong man druk deur tot voor, baie senuagtig. Een van sy oë het trekkings.

"Professor Quirrell!" sê Hagrid. "Harry, professor Quirrell is een van jou onderwysers by Hogwarts."

"P-P-Potter," stamel professor Quirrell en gryp Harry se hand, "ek is so in my skik om jou te ontmoet."

"Watter soort towervak gee u, professor Quirrell?"

"V-Verdediging teen die D-D-Donker Kunste," stotter professor Quirrell, asof hy liewer nie daaraan wil dink nie. "N-Nie dat jy dit n-nodig het nie, h'm, P-P-Potter?" Hy lag senuagtig. "Jy gaan nou seker al jou toerusting koop, of hoe? Ek m-moet self 'n nuwe b-boek oor vampiere o-optel." Hy lyk skoon verskrik by die gedagte.

Die ander laat professor Quirrell nie toe om Harry te lank besig te hou nie. Dit vat 'n goeie tien minute voor hy kan wegkom. Uiteindelik slaag Hagrid daarin om homself hoorbaar te maak bo die gebrabbel.

"Moet gaan – baie om te koop. Kom, Harry."

Doris Crockford skud Harry se hand nog een laaste keer, toe lei Hagrid hom deur die kroeg na 'n klein ommuurde binnehof waar net 'n vullisblik en 'n bietjie onkruid staan.

Hagrid grinnik vir Harry.

"Het jou mos gesê, het ek nie? Het gesê jy's beroemd. Selfs professor Quirrell het gebewe toe hy jou ontmoet – maar ek moet sê, hy bewe gewoonlik."

"Is hy altyd so senuagtig?"

"O, ja. Arme drommel. Briljante brein. Hy was heel oukei toe hy nog uit boeke geleer het, maar toe't hy 'n jaar afgevat om eerstehandse ervaring op te doen . . . Hulle sê hy't vampiere in die Swartwoud raakgeloop en hy't glo 'n lelike stel met 'n heks afgetrap – was nooit weer dieselfde nie. Bang vir die studente, bang vir sy eie vak – nou, waar's my sambreel?"

Vampiere? Hekse? Harry se kop draai. Hagrid is besig om die bakstene in die muur bo die vullisblik te tel.

"Drie op . . . twee dwars . . ." mompel hy. "Reg, staan terug, Harry."

Hy tik die muur drie keer met die punt van sy sambreel.

Die baksteen waarteen hy getik het, bewe – dit wriemel – in die middel verskyn 'n klein gaatjie, wat groter en groter word en 'n oomblik later kyk hulle deur 'n yslike gewelfde poort, wat so groot is dat selfs Hagrid daardeur kan stap, na 'n straat. Dis geplavei met keisteentjies en dit kronkel en draai buite sig.

"Welkom," sê Hagrid, "by Diagonaalstraat."

Hy grinnik toe hy Harry se verbaasde gesig sien. Hulle stap deur die poort. Harry kyk blitsig oor sy skouer en sien hoe die poort terugkrimp tot soliede muur.

Die son skitter op 'n stapel hekseketels net buite die naaste winkel.

Hekseketels – *Alle groottes – Koper, Brons, Piouter, Silwer – Selfroer – Opvoubaar* sê 'n bord wat bo hulle hang.

"Ja, jy't een nodig," sê Hagrid, "maar ons moet eers jou geld kry."

Harry wens hy het ten minste nog agt oë. Hy draai sy kop heen en weer soos hulle in die straat af stap en probeer na alles tegelykertyd kyk: die winkels, die goed op straat, die mense wat inkopies doen. Net buite die apteek staan 'n gesette vrou kopskuddend en mompel, "Drakelewer, sewentien Sekels per ons, hulle moet mal wees . . ."

'n Gedempte hoe-hoe kom uit 'n donker winkel met 'n uithangbord waarop staan *Uiylops Uil Emporium – Bruin-, Steen-, Nonnetjies-* en *Sneeu-*. 'n Paar seuns, omtrent so oud soos Harry, staan met hul neuse teen 'n venster vol besems. "Kyk," hoor Harry die een sê, "die nuwe Nimbus Tweeduisend – vinnigste wat daar is –" Daar is winkels wat mantels verkoop, winkels wat teleskope verkoop en vreemde silwer instrumente wat Harry nog nooit tevore gesien het nie, vensters vol vaatjies met vlermuismilt en palingoë, bewerige stapels towerboeke, veerpenne en rolle perkament, bottels vir towerdrankies, ronde mane . . .

"Edelgolt," sê Hagrid.

Hulle het 'n sneeuwit gebou bereik wat hoog bo die winkels uittroon. Reg langs die gepoetste bronsdeure, in 'n uniform van skarlaken en goud, staan . . .

"Jip, dis 'n gnoom," sê Hagrid onderlangs terwyl hulle met die wit

trappe opstap. Die gnoom is ongeveer 'n kop korter as Harry. Hy het 'n slim blas gesiggie en 'n bokbaard. Harry let op dat hy baie lang vingers en voete het. Hy buig toe hulle instap. Nou staan hulle reg voor 'n tweede stel deure, hierdie keer van silwer, met die volgende woorde daarop gegraveer:

*Welkom, vreemdeling, aan ons haard;*
*Gedenk die lot van die gierigaard,*
*Want die wat neem wat hul nie verdien het,*
*Sal 'n hoë prys daarvoor betaal.*
*As jy skatte wil kom haal,*
*Skatte wat nie joune is,*
*Dief, onthou hierdie waarskuwing,*
*Jou daad sal droefheid oor jou bring.*

"Ek sê weer, jy moet mal wees as jy hulle wil beroof," sê Hagrid.

Twee gnome lei hulle al buigend deur die silwer deure tot in 'n enorme marmersaal. Op hoë stoeltjies agter 'n lang toonbank sit bykans 'n honderd gnome. Hulle skryf in grootboeke, weeg munte op koperskale en bestudeer edelstene deur oogglase. Uit die saal loop meer deure as wat 'n

mens kan tel en die hele tyd kom gnome in en uit met nog kliënte. Hagrid en Harry stap na die toonbank.

"Goeiemôre," sê Hagrid aan een van die gnome. "Ons kom trek geld uit mnr. Harry Potter se kluis."

"Het u sy sleutel, meneer?"

"Het dit hier iewers," sê Hagrid en hy begin sy sakke op die toonbank leegmaak. 'n Hand vol muwwerige hondebeskuitjies rol oor die gnoom se boek vol syfers. Die gnoom trek sy neus op 'n plooi. Harry kyk hoe die gnoom aan hul regterkant 'n hopie robyne weeg. Hulle is so groot soos gloeiende kole.

"Hier's dit," sê Hagrid uiteindelik en hou 'n klein goue sleuteltjie omhoog.

Die gnoom bekyk dit deeglik.

"Dit lyk in orde."

"Ek het ook 'n brief hier van professor Dompeldorius," sê Hagrid gewigtig en stoot sy bors uit. "Dis oor die Jy-Weet-Wat in kluis sewehonderd-en-dertien."

Die gnoom lees die brief deeglik.

"Goed dan," sê hy en gee dit terug aan Hagrid. "Ek sal iemand kry om julle na albei kluise te neem. Greephaak!"

Greephaak is ook 'n gnoom. Nadat Hagrid die hondebeskuitjies terug in sy sakke geprop het, volg hy en Harry vir Greephaak na een van die deure wat uit die saal lei.

“Wat is die Jy-Weet-Wat in kluis sewehonderd-en-dertien?” vra Harry.

“Mag nie sê nie,” sê Hagrid geheimsinnig. “Hoogs geheim. Hogwarts se besigheid. Dompeldorius vertrou my. Sal my werk verloor as ek praat.”

Greephaak hou die deur vir hulle oop en Harry, wat nog meer marmer verwag het, is verras. Hulle is in ’n nou klipgang verlig deur vlammende fakkels. Die gang loop steil na onder en daar is klein treinspore op die grond. Greephaak fluit en ’n karretjie kom nader. Hulle klim in – Hagrid met moeite – en trek weg.

Vir eers jaag hulle bloot deur ’n doolhof van kronkelende gangetjies. Harry probeer die roete onthou, links, regs, regs, links, middelste vurk, regs, links, maar dis onmoontlik. Dis of die ratelende karretjie self die pad ken, want Greephaak stuur nie.

Harry se oë brand van die koue lug, maar hy hou hulle wyd oop. Eenkeer verbeel hy hom hy sien ’n gloed van vlamme aan die einde van ’n gang en hy kyk vinnig agtertoe om te sien of dit ’n draak is, maar dis te laat – hulle sak dieper en dieper, verby ’n ondergrondse meer waar tamaai stalaktiete en stalagmiete van die dak en van die vloer af groei.

“Ek kan nooit onthou,” gil Harry op Hagrid bo die gerammel van die karretjie, “wat die verskil tussen ’n stalaktiet en ’n stalagmiet is nie!”

“Stalagmiete het ’n ‘m’ in,” sê Hagrid, “en moenie vrae vra nie, ek dink ek gaan naar word.”

Hy lyk inderdaad baie groen en toe die karretjie uiteindelik stilhou langs 'n klein deurtjie in die gangmuur, steier Hagrid uit en leun teen die muur tot sy knieë ophou bewe.

Greephaak sluit die deur oop. 'n Walm groen rook warrel uit en toe dit opklaar, snak Harry na asem. Binne-in is hope goue munte. Stapels silwer. Hopies klein brons-Knoete.

"Alles joune," sê Hagrid en glimlag.

Alles Harry s'n – dit is ongelooflik. Die Dursleys het beslis nie hiervan geweet nie, of hulle sou dit gouer as blits probeer inpalm het. Hoe dikwels het hulle nie gekla oor hoe duur dit is om Harry groot te maak nie? En die hele tyd lê en wag hierdie klein fortuin hier diep onder die stad vir hom.

Hagrid help Harry om van die munte in 'n sak te sit.

"Die goues is Galjoene," verduidelik hy. "Daar's sewentien silwer Sekels in 'n Galjoen en nege-en-twintig Knoete in 'n Sekel, dis maklik genoeg. Reg, dis genoeg vir twee kwartale, ons sal die res veilig vir jou bêre." Hy draai na Greephaak. "Kluis sewehonderd-en-dertien, asseblief, en kan ons dalk 'n bietjie stadiger ry?"

"Daar's net een spoed," sê Greephaak.

Nou gaan hulle nog dieper en tel selfs spoed op. Die lug word kouer en kouer hoe vinniger hulle die skerp draaie vat. Hulle ratel oor 'n ondergrondse kloof en Harry leun oor die kant om te sien wat op die don-

ker bodem aangaan, maar Hagrid kreun en pluk hom aan die nek terug.

Kluis sewehonderd-en-dertien het nie 'n sleutelgat nie.

"Staan terug," sê Greephaak belangrik. Hy streel die deur sagkens met een van sy lang vingers en dit smelt net eenvoudig weg.

"As enigiemand anders as 'n Edelgolt-gnoom dit probeer doen, sal hulle dwarsdeur die deur gesuig word en daarbinne gevange bly," sê Greephaak.

"Hoe dikwels kyk julle of daar iemand in is?" vra Harry.

"So een keer elke tien jaar," sê Greephaak en hy grynslag.

Iets werklik besonders moet in hierdie hoësekuriteitkluis gehou word, daarvan is Harry seker, en hy leun gretig vooroor in die hoop dat hy op die minste wonderlike juwele sal sien – maar die kluis lyk leeg. Toe sien hy 'n smerige klein pakkie in bruinpapier op die vloer. Hagrid tel dit op en steek dit diep in sy jas. Harry brand om te weet wat dit is, maar hy weet hy moet liewer nie vra nie.

"Kom, ons moet terugklim in die vervloekste karretjie en moenie op pad met my praat nie, dis beter as ek my mond toehou," sê Hagrid.

Een wilde rit later staan hulle hul oë en knipper in die sonlig buite Edelgolt. Harry weet nie waar om te begin noudat hy 'n sak vol geld het nie. Hy hoef nie te weet hoeveel Sekels daar in 'n Galjoen is nie, want hy weet

hy hou meer geld vas as wat hy nog ooit in sy lewe gehad het – selfs meer geld as wat Dudley ooit gehad het.

"Kan net sowel jou uniform kry," sê Hagrid en knik in die rigting van Madame Malkin se Mantels vir alle Geleenthede. "Luister, Harry, sal jy omgee as ek so 'n ou kappie gaan maak daar in Die Kokende Pot? Ek haat daardie Edelgolt-karretjies." Hy lyk ietwat olik, dus stap Harry alleen by Madame Malkin se winkel in. Hy is behoorlik op sy senuwees.

Madame Malkin is 'n glimlaggende, gesette heks en is uitgevat in 'n malvapers gewaad.

"Hogwarts, liefie?" sê sy, nog voor Harry kan praat. "Het alles hier – is juis besig om nog 'n jong man uit te rus."

Aan die agterkant van die winkel staan 'n seun met 'n skerp, bleek gesig op 'n voetstoeltjie, terwyl 'n tweede heks die soom van sy lang, swart kleed korter maak. Madame Malkin laat Harry reg langs die seun op 'n stoeltjie staan, glip 'n kleed oor sy kop en begin om die soom op te steek.

"Hallo," sê die seun. "Ook Hogwarts toe?"

"Ja," sê Harry.

"My pa is langsaan besig om my boeke te koop en my ma is in die straat op soek na 'n towerstaf," sê die seun. Hy het 'n verveelde temerige stem. "Dan gaan ek hulle saamsleep om na die resiesbesems te gaan kyk. Ek weet regtig nie hoekom eerstejaars nie hul eie besems mag hê nie. Ek

gaan my pa boelie tot hy vir my een koop en dan gaan ek dit op een of ander manier insmokkel."

Hy laat Harry aan Dudley dink.

"Het *jy* jou eie besem?" gaan die seun voort.

"Nee," sê Harry.

"Speel jy Kwiddiek?"

"Nee," sê Harry weer, terwyl hy wonder wat op aarde Kwiddiek is.

"*Ek* speel – my pa sê dit sal 'n skande wees as ek nie vir my huis se span gekies word nie en ek moet sê, ek stem saam. Weet jy in watter huis jy gaan wees?"

"Nee," sê Harry. Hy voel al hoe meer onnosel.

"Wel, niemand weet regtig nie, altans, nie voor hulle nie daar is nie, maar ek weet ek gaan in Slibberin wees, my hele familie was daar – dink net hoe aaklig dit in Hoesenproes moet wees, ek dink ek sal my goed vat en loop, en jy?"

"Mmm," sê Harry en wens hy kan iets interessanters sê.

"Ek sê, kyk daardie man!" sê die seun skielik en knik na die toonvenster. Hagrid staan daar. Hy grinnik vir Harry en beduie na twee groot roomyse om te wys hoekom hy nie kan inkom nie.

"Dis Hagrid," sê Harry, in sy skik dat hy 'n slaggie iets weet wat vir die ander seun nuus is. "Hy werk by Hogwarts."

"O," sê die seun, "ek het van hom gehoor. Hy's 'n soort bediende, of hoe?"

"Hy's die boswagter," sê Harry. Hy hou al hoe minder van die seun.

"Presies. Ek het gehoor hy's 'n soort *barbaar* – woon in 'n hut op die skoolgrond, word elke nou en dan dronk en probeer toor en steek dan sy bed aan die brand."

"Ek dink hy is wonderlik," sê Harry koud.

"So, nè," sê die seun en lag smalend. "Hoekom is jy saam met hom? Waar is jou ouers?"

"Hulle is dood," sê Harry kortaf. Hy is glad nie lus om verder met die seun daaroor te praat nie.

"O, jammer," sê die seun, maar hy klink glad nie jammer nie. "Hulle was van *ons* soort, nie waar nie?"

"Hulle was 'n heks en 'n towenaar as dit is wat jy bedoel."

"Ek dink regtig nie hulle behoort die ander soort toe te laat nie, en jy? Hulle is net nie dieselfde nie, hulle ken nie ons gewoontes nie. Party van hulle het nog nooit eens van Hogwarts gehoor nie, totdat hulle die brief kry, verbeel jou. Ek dink net die ou towenaarfamilies moet toegelaat word. Sê my, wat is jou van?"

Voor Harry kan antwoord, sê Madame Malkin, "Jy's klaar, liefie," en Harry, wat glad nie spyt is dat hy nie meer met die seun hoef te praat nie, spring van die stoel af.

"So, ek sal jou seker by Hogwarts sien," sê die seun verveeld.

Harry is stillerig toe hy die roomys eet wat Hagrid vir hom gekoop het (sjokolade en framboos met gekapte neute).

"Wat's fout?" sê Hagrid.

"Niks," jok Harry. Hulle gaan iewers in om perkament en veerpenne te koop. Harry voel 'n bietjie beter toe hy 'n bottel ink kry wat van kleur verander soos jy skryf. Toe hulle by die winkel uitstap, sê hy, "Hagrid, wat is Kwiddiek?"

"Vervlaks, Harry, ek hou aan vergeet hoe min jy weet – dat jy sowaar niks van Kwiddiek af weet nie!"

"Moet my nie nog erger laat voel nie," sê Harry. Hy vertel Hagrid van die seun in Madame Malkin se winkel.

"– en hy sê mense van Moggel-families behoort nie eens toegelaat te word nie en –"

"Jy is *nie* van 'n Moggel-familie nie. As hy moet weet wie jy is – hy't grootgeword met jou naam op sy lippe, as sy ouers towenaars is – jy't gesien hoe reageer hulle daar in Die Kokende Pot. In elk geval, wat weet *hy* tog; van die bestes wat ek geken het, was die enigstes met toorkrag in 'n lang stamboom van Moggels – vat jou ma! En kyk wat het sy vir 'n suster!"

"So wat *is* Kwiddiek?"

"Dis ons sport. Towenaarsport. Dis soos – soos sokker in die Moggelwêreld – almal volg dit – word hoog in die lug op besems gespeel en daar's vier balle – half moeilik om die reëls te verduidelik."

"En wat is Slibberin en Hoesenproes?"

"Skoolhuise. Daar's vier. Almal sê Hoesenproes is 'n spul doffies, maar –"

"Ek wed ek is in Hoesenproes," sê Harry terneergedruk.

"Eerder Hoesenproes as Slibberin," sê Hagrid grimmig. "Daar's nie 'n enkele heks of towenaar wat sleg geword het, wat nie in Slibberin was nie. Jy-Weet-Wie was een."

"Wol – jammer – Jy-Weet-Wie was by Hogwarts?"

"Jare en jare gelede," sê Hagrid.

Hulle koop Harry se skoolboeke by 'n winkel met die naam Sierskrif en Klatt, waar die rakke tot teen die plafon gestapel is met boeke so groot soos plaveistene en gebind in leer; boeke so klein soos posseëls met omslae van sy; boeke vol eienaardige simbole en 'n paar met hoegenaamd niks in nie. Selfs Dudley, wat nooit iets gelees het nie, se hande sou jeuk om 'n paar van dié boeke te kon hê. Hagrid moet Harry behoorlik wegsleep van Vloeke en Teenvloeke *(Betower jou Vriende en Begogel jou Vyande met die jongste Tegnieke: Haarverlies, Jelliebene, Tongknopery en veel, veel meer)* deur professor Vindictus Viridian.

"Ek probeer uitvind hoe om 'n vloek op Dudley te sit."

"Ek sê nie dis 'n slegte plan nie, maar jy mag nie jou towerkragte in die Moggel-wêreld gebruik nie, behalwe in baie uitsonderlike gevalle," sê Hagrid. "Jy kan in elk geval nog nie met daai vloeke werk nie, jy sal nog lank moet leer voor jy op daai vlak is."

Hagrid wil Harry nie toelaat om 'n hekseketel in soliede goud te koop nie ("daar staan piouter op jou lys"), maar hulle kry 'n baie oulike skaal om die bestanddele vir towerdrankies mee af te meet asook 'n opvoubare bronsteleskoop. Toe gaan hulle na die apteek, wat fassinerend genoeg is om te vergoed vir die aardige reuk wat daar hang, 'n mengsel van vrot eiers en ou kool. Op die vloer staan vaatjies vol slymerige goed, daar is houers vol kruie, gedroogde wortels en helderkleurige poeiers teen die mure, en bondeltjies vere, stringetjies slagtande en gekromde kloue hang van die dak. Terwyl Hagrid die man agter die toonbank vra vir 'n voorraad van die basiese bestanddele vir die maak van towerdrankies, bekyk Harry die silwer horings wat van eenhorings af kom, teen een-en-twintig Galjoene stuk, en die minuskule glinsterswart keweroë (vyf Knoete per skeplepel).

Buite die apteek loer Hagrid weer na Harry se lys.

"Nog net die towerstaf – o, ja, ek het nog nie 'n verjaardagpresent vir jou nie."

Harry voel hoe hy rooi word.

"Jy hoef regtig nie –"

"Ek weet ek hoef nie. Sê jou wat, ek kry vir jou 'n troeteldier. Nie 'n padda nie, paddas is lankal uit die mode, hulle sal vir jou lag – en ek hou nie van katte nie, hulle laat my nies. Ek kry vir jou 'n uil. Al die kinders wil uile hê, hulle's jollie handig ook, dra jou pos en alles."

Twintig minute later stap hulle uit by die Uiylops Uil Emporium, wat donker is en ritsel en vol flikkerende, juweelblink oë is. Harry dra 'n groot hok met 'n pragtige sneeuwit uil daarin. Die uil is vas aan die slaap, haar kop onder haar vlerk. Harry kan nie ophou stamelend dankie sê nie. Hy klink nes professor Quirrell.

"Ag, dis niks," sê Hagrid aangedaan. "Jy't seker nie baie presente gekry daar by die Dursleys nie. Nog net Ollivanders – die enigste plek vir towerstawwe, en jy moet die heel beste hê."

'n Towerstaf . . . dis waarna Harry nog die hele tyd uitsien.

Die laaste winkel is smal en vervalle. Bo die deur, in goue letters wat plek-plek afskilfer, staan Ollivanders: Vervaardigers van Kwaliteit Towerstawwe sedert 382 v.C. 'n Enkele towerstaf lê op 'n verbleikte pers kussing in die stowwerige toonvenster.

Toe hulle instap, lui 'n tinkelende klokkie iewers in die dieptes van die winkel. Dis 'n klein plekkie en leeg, buiten 'n enkele fynerige stoeltjie waarop Hagrid hom neerplak. Harry voel vreemd, asof hy by 'n biblioteek ingestap het waar almal baie kwaai is. Hy sluk 'n klomp van die nuwe

vrae wat by hom opgekom het terug, en kyk eerder na die duisende smal dosies wat tot teen die plafon opgestapel is. Om die een of ander rede kriewel die agterkant van sy nek. Dis of selfs die stof en die stilte in hierdie vreemde plek met iets soos towerkrag tintel.

"Goeiemiddag," sê 'n sagte stem. Harry wip. Hagrid moet ook gewip het, want daar is 'n harde kraakgeluid toe hy van die fyn stoeltjie af opspring.

Voor hulle staan 'n ou man, sy groot bleek oë skyn soos mane in die skemerdonker vertrek.

"Hallo," sê Harry ongemaklik.

"O ja," sê die man. "Ja, ja. Ek het gedink ek sal jou binnekort hier sien, Harry Potter." Dis nie 'n vraag nie. "Jy het jou ma se oë. Dis soos gister dat sy self hier was om haar eerste towerstaf te koop. Ses-en-twintig sentimeter lank, lekker veerkragtig, gemaak van wilgerhout. Goeie staf vir goëlwerk."

Meneer Ollivander beweeg nader aan Harry. Harry wens hy wil sy oë knip. Daardie silwer oë is nogal grillerig.

"Jou pa, ja, hy het mahonie verkies. Agt-en-twintig sentimeter. Buigbaar. 'n Bietjie meer krag en uitstekend vir transfigurasies. H'm, ek sê nou wel jou pa het dit verkies – dit is natuurlik die towerstaf wat die towenaar uitkies."

Mnr. Ollivander is nou so na aan Harry dat hul neuse amper aan mekaar raak. Harry kan sy eie weerkaatsing in die mistige oë sien.

"En dit is waar . . ."

Met 'n lang wit vinger raak mnr. Ollivander aan die litteken op Harry se voorkop.

"Tot my spyt moet ek erken dat ek die towerstaf wat dit gedoen het, verkoop het" sê hy sag. "Vier-en-dertig sentimeter. Taksishout. Kragtige towerstaf, baie kragtig, en in die verkeerde hande . . . Wel, as ek moes weet wat daardie towerstaf sou doen . . ."

Hy skud sy kop en toe, tot Harry se grootste verligting, sien hy vir Hagrid.

"Rubeus! Rubeus Hagrid! Hoe lekker om jou weer te sien . . . Eik, veertig sentimeter, redelik soepel, dan nie?"

"Dit was ja, meneer," sê Hagrid.

"Goeie towerstaf, daardie een. Maar ek veronderstel hulle het dit in twee gebreek na jy geskors is?" sê mnr. Ollivander, skielik streng.

"H'm – ja, hulle het, ja," sê Hagrid en skuifel rond. "Ek het nog die stukke," sê hy en flikker ietwat op.

"Jy *gebruik* hulle seker nie?" vra mnr. Ollivander skerp.

"O nee, meneer," sê Hagrid vinnig. Harry sien hoe sy greep op die pienk sambreel verstyf toe hy die woorde sê.

"H'mmm," sê mnr. Ollivander en kyk priemend na Hagrid. "So, nou –

mnr. Potter. Laat ek sien." Hy haal 'n lang maatband met silwer syfers uit sy sak. "Watter een is jou towerstafarm?"

"H'm – wel, ek is regs," sê Harry.

"Steek jou arm uit. So ja." Hy meet Harry van die skouer tot aan die punte van sy vingers, en toe weer van die gewrig na die elmboog, skouer tot by die vloer, knie tot onder die arm en om die kop. Soos hy meet, sê hy, "Elke Ollivander-staf het 'n kern bestaande uit kragtige magiese bestanddele, mnr. Potter. Ons gebruik eenhoringhare, feniksstertvere en die hartsnare van drake. Nie twee Ollivander-stawwe is identies nie, net soos geen twee eenhorings, drake of fenikse heeltemal eenders is nie. Uit die aard van die saak sal jy nooit dieselfde resultate kry as jy 'n ander towenaar se staf gebruik nie."

Harry besef skielik dat die maatband, wat nou die afstand tussen sy neusgate meet, dit heeltemal op sy eie doen. Mnr. Ollivander vroetel tussen die rakke rond en trek 'n paar dosies uit.

"Dis genoeg," sê hy en die maatband rol op en val in 'n hopie op die vloer. "Goed dan, mnr. Potter. Probeer hierdie een. Berkehout en die hartsnare van 'n draak. Drie-en-twintig sentimeter. Lekker buigbaar. Neem dit en swaai dit."

Harry neem die towerstaf (hy voel regtig simpel) en waai dit 'n bietjie rond, maar mnr. Ollivander gryp dit feitlik onmiddellik uit sy hand.

"Esdoring en feniksvere. Agtien sentimeter. Lekker sweepslag. Probeer net –"

Harry probeer – maar hy het die towerstaf nog skaars gelig of dit word ook deur mnr. Ollivander uit sy hand gegryp.

"Nee, nee – hier, ebbehout en eenhoringhare, een-en-twintig sentimeter, elasties. Komaan, komaan, probeer dit."

Harry probeer. En probeer. Hy het nie 'n idee waarna mnr. Ollivander soek nie. Die hoop towerstaffies wat hy al getoets het, word hoër en hoër op die stoeltjie, maar hoe meer towerstawwe mnr. Ollivander van die rakke afhaal, hoe vroliker word die ou.

"Moeilike kliënt, h'm? Moenie moed opgee nie, ons sal die volmaakte staf hier iewers kry – ek wonder – ja, hoekom nie – ongewone kombinasie – steekpalm en feniksvere, mooi soepel."

Harry neem die towerstaf. Dit voel skielik warm tussen sy vingers. Hy lig dit bo sy kop en bring dit swiepend neer deur die stowwerige lug, sodat 'n straal rooi en goue vonke soos vuurwerke uit die punt spat en dansende kolletjies lig teen die mure gooi. Hagrid juig en klap hande en mnr. Ollivander roep uit, "O, bravo! Ja, inderdaad, o, baie goed. Wel, wel, wel . . . hoe vreemd . . . hoe uiters vreemd . . ."

Hy sit Harry se towerstaf terug in die doos en draai dit toe in bruinpapier terwyl hy die hele tyd mompel, "Vreemd . . . vreemd . . ."

"Verskoon my," sê Harry, "maar *wat* is so vreemd?"

Mnr. Ollivander tuur na Harry met sy bleek oë.

"Ek onthou elke towerstaf wat ek nog ooit verkoop het, mnr. Potter. Elke enkele towerstaf. Dit is toevallig so dat die feniks wie se stertveer in jou towerstaf is, nog 'n veer gegee het – net nog een. Dit is inderdaad baie vreemd dat jy bestem is om hierdie towerstaf te kry omdat dit sy broer – ja, sy broer is, wat jou daardie litteken gegee het."

Harry sluk swaar.

"Ja, vier-en-dertig sentimeter. Taksishout. Vreemd hoe hierdie dinge gebeur. Die towerstaf kies die towenaar, onthou . . . ek dink ons kan groot dinge van jou verwag, mnr. Potter . . . Dit is immers so dat Jy-Weet-Wie grootse dinge gedoen het – verskriklik, ja, maar groots."

Harry bewe. Hy is nie seker dat hy te veel van mnr. Ollivander hou nie. Hy betaal sewe Galjoene vir sy towerstaf en mnr. Ollivander buig tot hulle uit die winkel is.

Die middagson hang laag in die hemel toe Harry en Hagrid langs Diagonaalstraat terugstap, deur die muur en terug deur Die Kokende Pot wat nou leeg is. Harry praat glad nie terwyl hulle met die pad af stap nie. Hy merk nie eens hoe die mense op die moltrein hulle aangaap nie, gelaai soos hulle is met pakkies in vreemde vorms en fatsoene en met die slapende sneeu-uil op sy skoot. Op met die roltrappe, uit by Paddington-

stasie. Harry besef eers waar hulle is toe Hagrid hom op die skouer tik.

"Het net-net tyd om iets te eet voor jou trein vertrek," sê hy.

Hy koop vir Harry 'n hamburger en hulle gaan sit op plastiekstoele om dit te eet. Harry kyk om hom rond. Alles lyk skielik bitter vreemd.

"Voel jy sleg, Harry? Jy's baie stil," sê Hagrid.

Harry is nie seker dat hy kan verduidelik nie. Hy het so pas die beste verjaardag van sy lewe gehad – en tog – hy eet sy hamburger en soek na die woorde.

"Almal dink ek is iets besonders," sê hy uiteindelik. "Al daardie mense in Die Kokende Pot, professor Quirrell, mnr. Ollivander . . . maar ek weet niks van toordery af nie. Hoe kan hulle groot dinge van my verwag? Ek is beroemd en ek kan nie eens onthou waarvoor ek beroemd is nie. Ek weet nie eens wat gebeur het toe Wol . . . jammer, ek bedoel, die nag toe my ouers dood is nie."

Hagrid leun oor die tafel. Agter die wilde baard en wenkbroue skuil 'n minsame glimlag.

"Moenie so bekommerd wees nie, Harry. Jy sal vinnig genoeg leer. Almal begin onder by Hogwarts, jy sal oukei wees. Wees net jouself. Ek weet dit is swaar. Jy word uitgesonder, en dis altyd moeilik. Maar jy sal pret hê by Hogwarts – ek het – nog steeds, om die waarheid te sê."

Hagrid help Harry op die trein wat hom na die Dursleys moet terugneem en druk 'n koevert in sy hand.

"Jou kaartjie vir Hogwarts," sê hy. "Die eerste September – King's Cross-stasie – dit staan alles daarop. Enige probleme met die Dursleys, stuur my 'n brief met die uil, sy weet waar om my te kry . . . Sien jou een van die dae, Harry."

Die trein trek uit die stasie. Harry wil Hagrid agternakyk tot hy hom nie meer kan sien nie. Hy staan op en druk sy neus teen die venster, maar toe hy sy oë knip, is Hagrid weg.

— HOOFSTUK SES —

# *Die Reis vanaf Perron Nommer Nege-en-'n-driekwart*

Harry se laaste maand saam met die Dursleys is glad nie pret nie. Dit is wel so dat Dudley nou so bang is vir Harry dat hy nie eens in dieselfde vertrek as Harry wil wees nie, terwyl tant Petunia en oom Vernon hom nie meer in sy kas toesluit of dwing om alles te doen of op hom skree nie – om die waarheid te sê, hulle praat nie met hom nie. Halfbang, halfbriesend, maak hulle of elke stoel waarop Harry sit, leeg is. Hoewel dit in baie opsigte 'n verbetering is, is dit ook na 'n rukkie neerdrukkend.

Harry is meesal in sy kamer met sy nuwe uil as geselskap. Hy noem haar Hedwig, 'n naam wat hy in *Geskiedenis van Towery* gekry het. Sy skoolboeke is baie interessant. Hy lê en lees op sy bed tot laat in die nag. Hedwig swiep na willekeur in en uit by die oop venster. Dis 'n geluk dat

tant Petunia nie meer inkom om te stofsuig nie, want Hedwig bring gedurig dooie muise kamer toe. Elke aand voor hy gaan slaap, tik Harry nog 'n dag af op die stukkie papier wat hy teen die muur geplak het. So tel hy die dae af tot die eerste September.

Op die laaste dag van Augustus skraap hy moed bymekaar en gaan praat met sy oom en tante oor hoe hy die volgende dag by King's Cross-stasie gaan kom. Hy stap na die sitkamer waar hulle na 'n vasvraprogram op televisie sit en kyk. Hy maak sy keel skoon sodat hulle kan weet hy is daar en Dudley skree en hardloop uit die kamer.

"H'm – oom Vernon?"

Oom Vernon snork om te wys dat hy luister.

"H'm – ek moet môre by King's Cross wees – om na Hogwarts te gaan."

Oom Vernon snork weer.

"Sal oom my dalk kan neem?"

Snork. Harry neem aan dat dit ja beteken.

Hy's net op pad boontoe om te gaan pak toe oom Vernon uiteindelik praat.

"Snaakse manier om by 'n towenaarskool te kom, die trein. Towertapyt het seker 'n pap wiel, of hoe?"

Harry antwoord nie.

"Waar is dié skool nou eintlik?"

"Ek weet nie," sê Harry en besef vir die eerste keer dat hy regtig nie weet nie. Hy haal die kaartjie wat Hagrid vir hom gegee het, uit sy sak. "Ek moet die trein môreoggend om elfuur op perron nege-en-'n-driekwart kry," sê hy.

Sy oom en tante staar.

"Watse perron?"

"Nege-en-'n-driekwart."

"Moenie twak praat nie," sê oom Vernon, "daar's nie iets soos perron nege-en-'n-driekwart nie."

"Dis wat op die kaartjie staan."

"Stapelgek," sê oom Vernon, "van lotjie getik, die hele ou sous. Jy sal sien. Wag net. Goed, goed, ons sal jou King's Cross toe neem. Ons gaan in elk geval môre Londen toe, anders sou ek nie moeite doen nie."

"Hoekom gaan julle Londen toe?" vra Harry in 'n poging om dinge op 'n vriendelike noot te hou.

"Neem Dudley hospitaal toe," grom oom Vernon. "Moet daardie vervloekste stert laat uitsny voor hy Smeltings toe gaan."

Vyfuur die volgende oggend is Harry wakker en so opgewonde dat hy nie weer kan slaap nie. Hy staan op en trek sy jeans aan, want hy wil nie stasie toe gaan in sy towenaarskleed nie – hy sal dit op die trein aantrek. Hy

kyk weer eens of hy alles op die Hogwarts-lys het, maak seker dat Hedwig veilig toe is in haar hok en stap op en neer in die kamer, terwyl hy wag vir die Dursleys om op te staan. Twee uur later is Harry se yslike, swaar trommel agterin die Dursleys se kar, en het tant Petunia vir Dudley omgepraat om langs Harry te sit, en hulle trek weg.

Teen halfelf is hulle by King's Cross. Oom Vernon laai Harry se trommel op 'n trollie en stoot dit stasie toe. Harry dink nog dis vreemd gaaf, totdat oom Vernon vassteek en met 'n gemene grynslag op sy gesig na die perronne kyk.

"Hier is jy, seun, perron nege – perron tien. Jou perron moet hier iewers tussen die twee wees, maar dit lyk of dit nog nie gebou is nie, of hoe?"

Hy is natuurlik doodreg. Daar is 'n reusagtige plastieknommer nege bo die een perron en 'n reusagtige plastieknommer tien bo die een langsaan, maar tussenin is niks, heeltemal niks.

"Lekker skoolgaan," sê oom Vernon met 'n selfs meer gemene glimlag. Sonder 'n woord stap hy aan. Harry draai om en sien hoe die Dursleys wegry. Al drie van hulle lag. Harry se mond voel droog. Wat op dees aarde gaan hy doen? Van die mense kyk reeds skeef na hom, oor Hedwig. Hy sal iemand moet vra.

Hy stop 'n wag wat verbystap, maar waag dit nie om te vra waar perron nege-en-'n-driekwart is nie. Die wag het nog nooit van Hogwarts gehoor nie en toe Harry nie eens kon sê in watter deel van die land dit is

nie, begin hy hom vererg, asof Harry hom aspris vir die gek hou. Harry begin desperaat word en vra watter trein om elfuur vertrek, maar die wag sê daar is nie so 'n trein nie. Op die ou end stap die man weg en mompel iets oor mense wat sy tyd mors. Harry sukkel om nie paniekerig te word nie. Volgens die groot horlosie bokant die aankomsbord, is daar net tien minute voor die trein na Hogwarts vertrek en hy het steeds nie 'n idee hoe om daarop te kom nie. Hy is gestrand in die middel van 'n stasie met 'n trommel wat hy skaars kan roer, 'n sak vol towenaarsgeld en 'n groot uil.

Hagrid moet vergeet het om hom te vertel wat om te doen, iets soos om die derde baksteen aan die linkerkant te raps soos hulle moes maak om in Diagonaalstraat te kom. Hy wonder of hy sy towerstaffie moet uithaal en teen die versperring tussen perron nege en tien moet tik.

Op daardie oomblik stap 'n groep mense kort agter hom verby en hy vang 'n paar woorde.

"– gepak met Moggels, natuurlik –"

Harry swaai om. Die spreker is 'n plomp vrou met vier seuns, almal met vlamrooi hare. Elkeen van hulle stoot 'n trommel net soos Harry s'n voor hom uit – en een van hulle het 'n *uil*.

Met 'n hart wat in sy borskas hamer, stoot Harry sy trollie agter hulle aan. Hulle gaan staan en hy ook, net na genoeg sodat hy kan hoor wat hulle sê.

"Wat is die perron se nommer nou weer?" sê die seuns se ma.

"Nege-en-'n-driekwart!" sê 'n klein dogtertjie, ook met rooi hare. Sy hou haar ma se hand vas. "Mammie, hoekom kan ek nie ook . . ."

"Jy's nie oud genoeg nie, Ginny, so hou tog op. Oukei, Percy, gaan jy eerste."

Die seun wat na die oudste lyk, marsjeer in die rigting van perron nege en tien. Harry hou hom fyn dop, hy maak seker dat hy nie 'n oog knip nie, ingeval hy mis wat gebeur – maar net toe die seun die versperring tussen die twee perronne bereik, swerm 'n groot groep toeriste agter hom verby en teen die tyd dat die laaste rugsak verdwyn het, is die seun ook weg.

"Fred, jou beurt," sê die vrou.

"Ek's nie Fred nie, ek is George," sê die seun. "Sowaar, vroumens . . . wat 'n ma! Kan nie eens *sien* dat ek George is nie!"

"Jammer, George, my skat."

"Net 'n ou grappie, ek *is* Fred," sê die seun en lag en stap weg. Sy tweeling roep agterna dat hy moet opskud en hy *het* ook, want 'n oomblik later het ook hy verdwyn.

Hoe het hy dit gedoen? wonder Harry.

Nou loop die derde broer ook flink in die rigting van die kaartjieversperring – hy is amper daar – en toe, skielik, is hy net mooi nêrens nie.

Daar is geen ander raad nie.

"Verskoon my," sê Harry vir die plomp vrou.

"Hallo, skat," sê sy. "Eerste keer by Hogwarts? Ron is ook nuut."

Sy wys na die laaste en jongste van haar seuns. Hy is lank en skraal en rankerig, met sproete en groot hande en voete en 'n lang neus.

"Ja," sê Harry. "Dis net – dis net, ek weet nie hoe om –"

"Hoe om op die perron te kom nie?" vra sy vriendelik en Harry knik.

"Maklik," sê sy. "Al wat jy moet doen, is om reguit na die versperring tussen perron nege en tien te loop. Moenie gaan staan nie en moet ook nie bang wees dat jy daarin gaan vasloop nie, dit is baie belangrik. Gaan gou voor Ron."

"H'm – goed dan," sê Harry.

Hy stoot sy trollie voor hom uit en staar na die versperring. Dit lyk besonder solied.

Hy pyl reguit daarop af. Mense wat op pad is na perron nommers nege en tien, stamp teen hom. Harry loop vinniger. Hy weet hy gaan in daardie versperring vasloop en dan gaan hy diep in die sop wees – hy leun oor sy trollie en begin hardloop – die versperring kom nader en nader – hy sal nie kan stop nie – die trollie is buite beheer – hy's 'n voet weg – hy maak sy oë toe en wag vir die botsing –

Dit kom nie . . . hy hou aan en aan met hardloop . . . hy maak sy oë oop.

'n Rooi stoomtrein staan langs 'n perron wat gepak is met mense. 'n

Oorhoofse teken sê *Hogwarts Express, elfuur*. Harry kyk agter hom en sien 'n gewelfde poort van gegote yster waarop die woorde Perron Nege-en-'n-driekwart staan. Hy het dit gemaak.

Die lokomotief se rook warrel oor die koppe van die geselsende skare, terwyl katte van alle kleure teen die mense se bene skuur. Uile hoe-hoe op 'n ontevrede noot vir mekaar, bo-oor die gebabbel van mense en die geknars van swaar trommels.

Die eerste paar trokke is reeds vol studente, party hang deur die vensters en gesels met hul families, ander baklei oor wie sit waar. Harry stoot sy trollie langs die perron af op soek na 'n oop sitplek. Hy stap verby 'n rondegesigseun wat klaerig sê, "Ouma, my padda is al weer weg."

"Ai tog, Neville," hoor Harry die ou dame sug.

'n Seun met Rastalokke is omring deur 'n klein skare.

"Laat ons sien, Lee, komaan."

Die seun lig die deksel van die doos wat hy in sy arms hou en die mense om hom skree en gil toe iets daarbinne 'n lang, harige arm uitsteek.

Harry druk deur die skare tot hy by 'n leë kompartement na aan die punt van die trein kom. Hy sit Hedwig eerste in en begin om die trommel by die deur in te sukkel. Hy probeer die een punt op die trappe tel, maar kan dit skaars lig en laat val dit twee keer hard op sy voet.

"Kan ons jou help?" Dis een van die rooikop-tweelingseuns wat hy deur die loket gevolg het.

"Ja, asseblief," sê Harry hygend.

"Haai, Fred, kom help 'n bietjie!"

Met die tweeling se hulp staan Harry se trommel uiteindelik veilig in 'n hoek van die kompartement.

"Dankie," sê Harry en vee sy natgeswete hare uit sy oë.

"Wat's *dit*?" sê een van die tweeling skielik en wys na Harry se litteken.

"Sjoe," sê die ander een, "is jy tog nie – ?"

"Hy is," sê die eerste een. "Of is jy nie?" vra hy vir Harry.

"Wat?" vra Harry.

"*Harry Potter*, natuurlik," sê die tweeling in 'n koor.

"O, hy," sê Harry. "Ek bedoel, ja, ek is."

Die twee seuns gaap hom aan en Harry voel hoe hy rooi word. Toe, tot sy verligting, kom 'n stem deur die trein se oop deur.

"Fred? George? Is julle daar?"

"Ons kom, Ma."

Met 'n laaste kyk in Harry se rigting hop die tweeling van die trein af.

Harry gaan sit langs die venster van waar hy die rooikopfamilie op die perron kan sien en kan hoor wat hulle sê. Hul ma het so pas haar sakdoek uitgehaal.

"Ron, daar's iets op jou neus."

Die jongste seun probeer padgee, maar sy gryp hom vas en begin die

punt van sy neus vryf.

"*Ma* – hou op!" Hy ruk hom los.

"Oe, het Ronnie-baba tog nie iets op sy snossie nie?" sê een van die tweeling.

"Sjarrap," sê Ron.

"Waar's Percy?" vra hul ma.

"Daar kom hy."

Die oudste seun kom aangestap. Hy het reeds 'n wapperende Hogwarts-mantel aan en Harry sien 'n silwer wapentjie met die letter *P* daarop teen sy bors skitter.

"Kan nie lank bly nie, Ma," sê hy. "Ek sit heel voor, die prefekte het twee kompartemente –"

"O, dus is jy nou 'n *prefek*, Percy?" sê een van die tweeling asof hy baie verbaas is. "Jy moes *gesê* het, hoe moes ons weet?"

"Wa-wa-wag, ek onthou so vaagweg dat hy iets *genoem* het," sê die ander tweeling, "*een* keer –"

"Of was dit dalk *twee* keer – ?"

"Elke minuut van die dag –"

"Die hele liewe vakansie –"

"Ag, sjarrap," sê Percy die Prefek.

"En hoekom het Percy 'n nuwe mantel gekry?" sê een van die tweeling.

"Omdat hy 'n *prefek* is," sê sy ma trots. "Goed, my skat, geniet die kwartaal en stuur 'n uil wanneer jy aankom."

Sy soen Percy op die wang en hy stap weg. Toe draai sy na die tweeling.

"Nou, julle twee – vanjaar moet julle julself gedra. As ek nog een uil moet kry wat sê dat julle iets soos – soos 'n toilet opgeblaas het, of –"

"'n Toilet opgeblaas het? Ons het nog nooit 'n toilet opgeblaas nie!"

"Goeie idee, dankie, Ma."

"Dis nie *snaaks* nie. En kyk na Ron."

"Moet Ma nie bekommer nie, klein Ronnie is veilig by ons."

"Sjarrap," sê Ron weer. Hy is amper so lank soos die tweeling en sy neus is nog steeds pienk waar sy ma dit gevryf het.

"Haai, Ma, raai wat? Raai wie's op die trein?"

Harry sit vinnig terug sodat hulle hom nie kan sien loer nie.

"Ma weet daardie swartkopseun wat hier agter ons was op die stasie? Weet Ma wie hy is?"

"Wie?"

*"Harry Potter!"*

Harry hoor die dogtertjie se stem.

"Oe, Mammie, kan ek op die trein klim en gaan kyk hoe hy lyk, asseblief, Mammie, asseblief . . ."

"Jy't hom klaar gesien, Ginny, en die arme kind is nie iets in 'n diere-

tuin waarna 'n mens kan gaan kyk nie. Is dit regtig hy, Fred? Hoe weet jy?"

"Hom gevra. Die litteken gesien. Dis regtig daar – soos weerlig."

"Arme *kind* – g'n wonder hy was alleen nie, ek het gewonder. Hy was so hoflik toe hy vra hoe om op die perron te kom."

"Wat maak dit tog saak; dink Ma hy kan onthou hoe Jy-Weet-Wie lyk?"

Hul ma is meteens baie streng.

"Ek verbied jou om hom te vra, Fred. Waag dit net. Asof hy daaraan herinner moet word op sy eerste dag by die skool."

"Oukei, moenie 'n beroerte kry nie . . ."

'n Fluitjie blaas.

"Opskud," sê hul ma en die drie seuns klouter op die trein. Hulle leun deur die venster om almal tot siens te soen, en hul sussie begin huil.

"Moenie, Ginny, ons sal vir jou tonne uile stuur."

"Ons stuur vir jou 'n Hogwarts-toiletsitplek."

*"George!"*

"Net 'n grappie, Ma."

Die trein begin beweeg. Harry sien hoe die seuns se ma en hul suster waai, half laggend en half in trane, en hoe hulle langs die trein hardloop en probeer byhou terwyl die trein spoed optel. Uiteindelik val hulle terug en waai.

Harry kyk hoe die dogtertjie en haar ma verdwyn toe die trein om 'n draai gaan. Huise flits verby die venster. Harry se hart spring van opwinding. Hy weet nie waarheen hy gaan nie – maar dit moet beter wees as dit wat hy agter hom laat.

Die deur na die kompartement gly oop en die jongste rooikopseun kom in.

"Sit iemand hier?" vra hy en wys na die plek oorkant Harry. "Al die ander plekke is reeds geneem."

Harry skud sy kop en die seun gaan sit. Hy loer na Harry en kyk dan weer vinnig deur die venster en maak of hy glad nie geloer het nie. Harry sien daar is nog steeds 'n swart merk op sy neus.

"Haai, Ron."

Die tweeling is terug.

"Luister, ons gaan na die middel van die trein – Lee Jordaan het 'n reuse-tarantula daar."

"Goed," mompel Ron.

"Harry," sê die ander tweeling, "het ons onsself al voorgestel? Fred en George Weasley. Dis ons broer Ron. Sien julle later."

"Tot siens," sê Harry en Ron. Die tweeling maak die kompartementdeur agter hulle toe.

"Is jy regtig Harry Potter?" blaker Ron dit uit.

Harry knik.

"O – wel, ek dog dis weer een van Fred en George se grappe," sê Ron. "En het jy regtig – jy weet . . ."

Hy wys na Harry se voorkop.

Harry stoot sy kuif terug sodat Ron die litteken wat soos 'n weerligstraal lyk, kan sien. Ron staar.

"So dis waar Jy-Weet-Wie – ?"

"Ja," sê Harry, "maar ek kan niks daarvan onthou nie."

"Niks?" vra Ron gretig.

"Wel – ek onthou 'n heldergroen lig, maar niks anders nie."

"Sjoe," sê Ron. Vir 'n paar oomblikke sit en staar hy na Harry. Toe, asof hy skielik besef wat hy doen, kyk hy weer vinnig deur die venster.

"Is almal in jou familie towenaars?" vra Harry, vir wie Ron net so interessant is as wat hy vir Ron is.

"H'm – ja, ek dink so," sê Ron. "Ek dink my ma het 'n kleinneef wat 'n rekenmeester is, maar ons praat nooit oor hom nie."

"So jy weet al baie van toor af?"

Die Weasleys is duidelik een van die ou towenaarfamilies waarvan die bleek seun in Diagonaalstraat gepraat het.

"Ek hoor jy het by Moggels grootgeword," sê Ron. "Hoe was hulle?"

"Aaklig – wel, nie almal van hulle nie. My tante en my oom en my nefie is; ek wens ek het liewer drie towenaarbroers gehad."

"Vyf," sê Ron. Om die een of ander rede lyk hy iesegrimmig. "Ek is die sesde in ons gesin om Hogwarts toe te gaan. Ek het 'n baie goeie voorbeeld om na te volg. Bill en Charlie is reeds weg – Bill was hoofseun en Charlie was kaptein van die Kwiddiek-span. En nou is Percy 'n prefek. George en Fred vang baie kattekwaad aan, maar hulle kry steeds goeie punte en almal dink hulle is snaaks. Almal verwag dat ek net so goed soos al die ander moet doen, maar al kry ek dit reg, is dit ook sommer niks nie, want hulle het dit eerste gedoen. 'n Mens kry ook nooit iets nuuts nie, nie met vyf broers nie. Ek het Bill se ou mantel en Charlie se ou towerstaf en Percy se ou rot."

Ron steek sy hand in sy sak en haal 'n vet grys rot uit, wat vas aan die slaap is.

"Sy naam is Skille en hy is 'n nikswerd, hy word skaars wakker. My pa het vir Percy 'n uil gegee omdat hy 'n prefek is, maar hulle kon nie beko – ek meen, toe kry ek vir Skille."

Ron se ore word pienk. Dis of hy dink hy het te veel gesê, want hy staar opnuut deur die venster.

Harry dink nie dis verkeerd as 'n mens nie 'n uil kan bekostig nie. Hy het self nie 'n sent gehad nie, tot so 'n maand gelede, en hy vertel vir Ron hoe hy Dudley se ou klere moes dra en nooit behoorlike verjaardagpresente gekry het nie. Dit lyk of Ron beter voel.

". . . en tot Hagrid vir my gesê het, het ek nie eens geweet dat ek 'n towenaar is nie en ook nie van my ma-hulle of van Woldemort –"

Ron snak na asem.

"Wat nou?" vra Harry.

"*Jy het Jy-Weet-Wie se naam gesê!*" sê Ron en hy klink geskok en beïndruk. "Ek sou dink dat jy, van alle mense –"

"Ek probeer nie *dapper* of iets wees deur die naam te sê nie," sê Harry. "Ek het nooit eens geweet 'n mens behoort dit nie te sê nie. Sien jy wat ek bedoel? Ek het baie om te leer . . . dit kan jy glo," voeg hy by en vir die eerste keer sê hy dit wat hom die laaste tyd vreeslik pla, "ek wed ek gaan die vrotste in die klas wees."

"Jy sal nie. Daar's hope mense wat uit Moggel-gesinne kom en hulle leer vinnig genoeg."

Soos hulle praat, neem die trein hulle uit Londen. Nou spoed hulle verby velde vol koeie en skape. Vir 'n rukkie is hulle stil en kyk bloot na die landerye en paaie wat verbyflikker.

Teen ongeveer halfeen is daar 'n gekletter in die gang en 'n glimlaggende vrou met kuiltjies in haar wange stoot die deur oop en sê, "Enigiets van die trollie af, kinders?"

Harry, wat geen ontbyt gehad het nie, spring orent, maar Ron se ore word van voor af pienk en hy mompel dat hy toebroodjies het. Harry loop gang toe.

By die Dursleys het hy nooit geld vir lekkers gehad nie, maar nou het hy sakke wat rinkel met goud en silwer en hy staan reg om soveel Mars Bars te koop as wat hy kan dra – maar die vrou het nie Mars Bars nie. Sy het wel Bertie Bott se Allegeurtjiebone, Droobel se Borrelgom, Sjokoladepaddas, Pampoentertjies, Hekseketel-koekies, Droptowerstaffies en allerhande ander snaakse goed wat Harry nog nooit gesien het nie. Hy wil alles probeer en koop 'n paar van elke soort. Hy betaal die vrou elf silwer-Sekels en sewe brons-Knoete.

Ron gaap hom aan toe Harry alles indra en op 'n oop sitplek omkeer.

"Jy's omtrent honger," sê hy.

"Ek gaan dood," sê Harry en vat 'n groot hap uit 'n pampoenkoekie.

Ron het 'n hompige pakkie uitgehaal en maak dit oop. Daar is vier toebroodjies in. Hy maak een oop en sê, "Sy vergeet altyd dat ek nie van boeliebief hou nie."

"Ruil jou vir een van dié," sê Harry en lig 'n tertjie op. "Toe –"

"Jy sal nie hiervan hou nie, dis droog," sê Ron. "Sy't nie baie tyd nie, sien," voeg hy vinnig by, "nie met vyf van ons nie."

"Toe, man, vat 'n tertjie," sê Harry wat nog nooit tevore iets gehad het om te deel nie, of iemand om dit mee te deel nie. Dis 'n lekker gevoel om hier by Ron te sit en al die tertjies en koekies op te eet (die toebroodjies lê eenkant, vergete).

"Wat is dit?" vra Harry vir Ron en hou die pakkie Sjokoladepaddas op. "Dis darem seker nie regte paddas nie, of hoe?" Hy begin voel dat niks hom meer kan verras nie.

"Nee," sê Ron. "Kyk watter kaartjie dit is, ek moet nog vir Agrippa kry."

"Wat?"

"O ja, jy weet mos nie – Sjokoladepaddas het kaartjies binne-in, jy weet, wat jy moet bymekaar maak – beroemde hekse en towenaars. Ek het al meer as vyfhonderd, maar ek het nog nie vir Agrippa of vir Ptolemeus nie."

Harry maak sy Sjokoladepadda oop en haal die kaartjie uit. Dit het 'n man se gesig op. Hy dra halfmaanbrilglase, het 'n lang, krom neus en vloeiende silwer hare, baard en snor. Onderaan die prentjie staan sy naam: *Albus Dompeldorius.*

"So *dit* is Dompeldorius!" sê Harry.

"Moenie vir my sê jy het nog nie tevore van Dompeldorius gehoor nie!" sê Ron. "Kan ek ook 'n padda kry? Dalk is Agrippa – dankie –"

Harry draai sy kaart om en lees:

*Albus Dompeldorius, tans skoolhoof by Hogwarts.*
*Word deur vele beskou as die grootste towenaar van die*
*moderne era. Professor Dompeldorius is veral bekend vir sy*

*oorwinning in 1945 oor die donker towenaar, Grindelwald, vir die ontdekking van die twaalf gebruike van drakebloed en vir sy werk in die alchemie tesame met sy medewerker, Nicolas Flamel. Professor Dompeldorius luister graag na kamermusiek en speel gereeld 'n potjie rolbal.*

Harry draai die kaartjie terug en sien tot sy verbasing dat Dompeldorius se gesig verdwyn het.

"Hy's weg!"

"Maar jy kan nie verwag dat hy die hele liewe dag daar moet bly nie," sê Ron. "Hy sal weer terugkom. Ag nee, ek het al weer vir Morgana gekry en ek het al omtrent ses van haar . . . wil jy dit hê? Jy kan begin versamel."

Ron se oë dwaal na die hopie Sjokoladepaddas wat wag om oopgemaak te word.

"Help jouself," sê Harry. "In die Moggel-wêreld bly mense in hul foto's."

"Regtig? So hulle beweeg glad nie?" Ron klink verstom. "Dis *snaaks*!"

Harry sien hoe Dompeldorius teruggly in die foto op die kaartjie en gee hom 'n klein glimlaggie. Ron stel meer daarin belang om die paddas te eet as om na die Beroemde Hekse en Towenaars op die kaartjies te kyk,

maar Harry kan sy oë nie van hulle afhou nie. Spoedig het hy nie net vir Dompeldorius en Morgana nie, maar ook vir Hengist van Woodcroft, Alberick Greunen, Circe, Paracelsus en Merlin. Hy slaag uiteindelik daarin om sy oë weg te skeur van die druïde Cliodina, wat haar neus krap, en maak 'n pakkie van Bertie Bott se Allegeurtjiebone oop.

"Oppas, hoor," waarsku Ron vir Harry. "As hulle sê alle geure dan *bedoel* hulle dit – jy kry al die gewones soos sjokolade en peperment en marmelade, maar dan's daar ook spinasie en lewer en afval. George sê hy't een keer een gehad wat soos nat weerwolf gesmaak het."

Ron tel 'n groen boon op, bekyk dit van alle kante en byt 'n stukkie af.

"Jig! – sien? Spruitjies."

Die Allegeurtjiebone is groot pret. Harry kry roosterbrood, kokosneut, tamatie-boontjies, aarbei, kerrie, gras, koffie, sardientjies en is dapper genoeg om te knibbel aan 'n gryse waaraan Ron nie wou raak nie. Dit is peper.

Die landskap wat nou verby die venster vlieg, word al woester. Die netjiese landerye is weg. Nou is daar woude, kronkelende riviere en donkergroen heuwels.

Daar is 'n klop aan die deur van hul kompartement en die seun met die ronde gesig wat Harry op perron nege-en-'n-driekwart gesien het, kom in. Hy is tranerig.

"Ek's jammer," sê hy, "maar het julle nie my padda gesien nie?"

Toe hulle hul koppe skud, gil hy, "Hy's weg! Hy raak aanmekaar weg!"

"Jy sal hom wel weer kry," sê Harry.

"Seker," sê die seun miserabel. "Wel, as julle hom sien . . ."

Hy loop weer.

"Ek weet nie hoekom hy so te kere gaan nie," sê Ron. "As ek 'n padda gebring het, het ek hom so gou moontlik verloor. Maar ek moet sê, ek het vir Skille, so ek kan nie praat nie."

Die rot slaap nog steeds op Ron se skoot.

"Hy kan doodgaan en 'n mens sal nie die verskil agterkom nie," sê Ron bekaf. "Ek het gister probeer om hom geel te maak, sodat hy 'n bietjie interessanter kan lyk, maar dit wou nie werk nie. Ek sal jou wys. Kyk . . ."

Hy krap in sy trommel en haal 'n erg vernielde towerstaf uit. Dit is plek-plek afgesplinter en iets wits blink aan die punt.

"Eenhoringhare steek al amper uit. Elk geval –"

Hy het net sy towerstaf gelig toe die deur van die kompartement weer oopgaan. Die paddalose seun is terug, maar dié keer is daar 'n meisie by hom. Sy dra reeds haar nuwe Hogwarts-klere.

"Het iemand dalk 'n padda gesien? Neville het syne verloor," sê sy. Sy het 'n baasspelerige soort stem, 'n massa ruie bruin hare en groterige voortande.

"Ons het klaar vir hom gesê ons het hom nie gesien nie," sê Ron, maar

die meisie luister nie, sy kyk na die towerstaf in sy hand.

"O, toor jy? Laat ek 'n bietjie sien."

Sy gaan sit. Ron lyk uit die veld geslaan.

"O – oukei dan."

Hy maak keel skoon.

"Sonskyn, margrietjies en stuifmeel,
Maak hierdie simpele, vet rot goudgeel."

Hy waai sy towerstaf, maar niks gebeur nie. Skille is nog steeds grys, en vas aan die slaap.

"Is jy seker dis 'n regte towerspreuk?" sê die meisie. "Dit werk nie eintlik nie, nè? Ek het 'n paar eenvoudige towerspreuke uitprobeer, net om te oefen, en hulle het almal gewerk. Niemand in my familie het towermagte nie, dit was so 'n verrassing toe ek my brief kry, ek was so in my skik, ek bedoel, dis die heel beste skool vir towery wat daar is, het ek gehoor – ek het al ons voorgeskrewe boeke uit my kop geleer, ek hoop dit sal help – tussen hakies, ek is Hermien la Grange, en julle?"

Dit alles is baie vinnig gesê.

Harry kyk na Ron en is verlig om aan sy verstomde gesig te sien dat hy beslis ook nie al die voorgeskrewe boeke uit sy kop kan opsê nie.

"Ek is Ron Weasley," mompel Ron.

"Harry Potter," sê Harry.

"Is jy regtig?" sê Hermien. "Ek weet alles van jou af – ek het 'n paar

ekstra boeke gekoop vir aanvullende leeswerk en jy is in *Moderne Toorgeskiedenis* en in *Die Opkoms en Val van die Donker Kunste* en in *Groot Towerverskynsels van die Twintigste Eeu.*"

"Is ek?" Harry se kop draai.

"Goeiste, weet jy nie eens nie, ek sou alles uitgevind het as dit ek was," sê Hermien. "Weet enigeen van julle twee in watter huis julle gaan wees? Ek het al oral gevra en ek hoop ek is in Griffindor, dit klink verreweg die beste, ek hoor Dompeldorius was ook daar, maar ek skat Raweklou is ook nie te sleg nie . . . In elk geval, ons gaan gou Neville se padda soek. Julle moet aantrek, ons is nou-nou daar . . ."

Sy stap uit en neem die paddalose seun met haar saam.

"Maak nie saak in watter huis ek is nie, solank sy net nie daar is nie," sê Ron. Hy gooi sy towerstaf terug in sy trommel. "Simpel towerspreuk – George het dit vir my gegee, ek wed hy't geweet dit werk nie."

"In watter huis is jou broers?" vra Harry.

"Griffindor," sê Ron. Hy lyk al hoe meer bedruk. "My ma en pa was ook daar. Ek weet nie wat hulle sal doen as ek dit nie maak nie. Ek sou sê Raweklou is nie te sleg nie, maar wat as hulle my in Slibberin sit."

"Dis die huis waarin Wol . . . ek meen, Jy-Weet-Wie was?"

"Ja," sê Ron. Hy sak terug op sy sitplek en lyk omgekrap.

"Jy weet, ek dink die punte van Skille se snorbaarde is effens ligter," sê

Harry om Ron op te beur. "Wat doen jou ouer broers noudat hulle weg is?"

Harry wonder wat 'n towenaar doen wanneer hy klaar is met skool.

"Charlie is in Roemenië; hy bestudeer drake en Bill is in Afrika. Hy doen iets vir Edelgolt," sê Ron. "Het jy gehoor wat by Edelgolt gebeur het? Dit was in *Die Daaglikse Profeet*, maar jy het dit seker nie by die Moggels te lese gekry nie – iemand het 'n hoësekuriteitkluis probeer beroof."

Harry staar.

"Regtig? En wat het met hom gebeur?"

"Niks, dis hoekom dit sulke groot nuus is. Hy's nie gevang nie. My pa sê dit moet iemand met baie sterk Donker Magte wees om by Edelgolt in te breek, maar hulle dink nie hy het iets gesteel nie – dit is wat snaaks is. Almal is natuurlik bang dat Jy-Weet-Wie dalk daaragter sit."

Harry verteer die nuus in sy brein. Hy kry 'n prikkie vrees elke keer dat Jy-Weet-Wie genoem word. Hy reken dis seker deel van gewoond raak aan die towerwêreld, maar dit was baie lekkerder toe hy nog "Woldemort" kon sê sonder om bang te word.

"Vir watter Kwiddiek-span skree jy?" vra Ron.

"H'm – ek ken hulle nie," erken Harry.

"Wat!" Ron lyk dronkgeslaan. "Wag net, dis die beste spel in die wêreld –" Net daar trek hy los en verduidelik alles oor die vier balle en die posisies van die sewe spelers. Hy beskryf beroemde wedstryde wat hy

saam met sy broers bygewoon het en die besem wat hy eendag gaan koop as hy geld het. Hy is net besig om Harry deur die fyner punte van die spel te neem toe die deur van die kompartement weer oopgaan, maar hierdie keer is dit nie Neville, die paddalose seun, of Hermien la Grange nie.

Drie seuns kom in en Harry herken die middelste een dadelik: dis die bleek seun van Madame Malkin se mantelwinkel. Hy staar na Harry met heelwat meer belangstelling as wat hy daar in Diagonaalstraat gehad het.

"Is dit waar?" vra hy. "Almal op die trein sê Harry Potter is in hierdie kompartement. So dis dan jy, of hoe?"

"Ja," sê Harry. Hy kyk na die ander seuns. Albei van hulle is dikkerig en lyk baie gemeen. Hulle staan soos lyfwagte aan weerskante van die bleek seun.

"O, dis Krabbe en dit is Goliat," sê die bleek seun ongeërg toe hy Harry se blik onderskep. "My naam is Malfoy, Draco Malfoy."

Ron gee 'n klein hoesie wat bedoel kan wees om 'n gegiggel weg te steek. Draco Malfoy gluur hom aan.

"Dink my naam is snaaks, hè? Hoef nie te vra wie jy is nie. My pa sê al die Weasleys het rooi hare, sproete en meer kinders as wat hulle kan bekostig."

Hy draai terug na Harry.

"Jy sal gou agterkom dat sommige towenaarfamilies baie beter is as an-

der, Potter. Jy wil nie met die verkeerde soort vriende maak nie. Ek kan jou daarmee help."

Hy steek 'n hand uit om Harry s'n te skud, maar Harry neem dit nie.

"Ek dink ek kan self sien watter die verkeerde soort is, dankie," sê hy koeltjies.

Draco Malfoy word nie rooi nie, maar 'n pienk kleurtjie kruip oor sy bleek wange.

"Ek sal versigtig wees as ek jy is, Potter," sê hy stadig. "As jy nie 'n bietjie beleefder is nie, sal jy dieselfde paadjie as jou ouers loop. Hulle het ook nie geweet wat vir hulle goed is nie. As jy wil meng met hoipolloi soos die Weasleys en daardie Hagrid, sal dit afgee aan jou."

Sowel Harry as Ron kom orent. Ron se gesig is so rooi soos sy hare.

"Sê dit weer," sê hy.

"So jy soek baklei?" Malfoy grynslag.

"Behalwe as julle nou waai." Harry klink dapperder as wat hy voel, want Krabbe en Goliat is 'n hele ent groter as hy of Ron.

"Maar ons is nie lus om te loop nie, is ons, manne? Ons het al ons kos opgeëet en julle het nog baie."

Goliat steek 'n hand uit na die Sjokoladepaddas langs Ron – Ron spring vorentoe, maar voor hy aan Goliat kan raak, los die seun 'n vreeslike kreet.

Skille, die rot, hang aan sy vinger, sy skerp tande is diep in Goliat se

kneukels geslaan – Krabbe en Malfoy retireer terwyl Goliat Skille al gillend deur die lug swaai. Toe hy Skille uiteindelik afskud en hy die venster tref, laat vat die driestuks net daar. Dalk is hulle bang daar skuil nog rotte tussen die lekkers, of dalk het hulle voetstappe gehoor, want 'n oomblik later kom Hermien la Grange in.

"Wat het *hier* aangegaan?" sê sy en staar na die lekkers wat oor die vloer gesaai lê en na Ron wat Skille aan sy stert optel.

"Ek dink hy's bewusteloos," sê Ron vir Harry. Weer kyk hy na Skille. "Nee – ek kan dit nie glo nie – hy's vas aan die slaap."

Dis ook net hoe dit is.

"So jy ken vir Malfoy?" vra Ron.

Harry verduidelik hoe hy Malfoy in Diagonaalstraat ontmoet het.

"Ek het stories gehoor oor sy familie," sê Ron grimmig. "Hulle was van die eerstes wat na ons kant toe teruggekom het na Jy-Weet-Wie verdwyn het. Het gesê hulle was getoor. My pa glo dit nie. Hy sê Malfoy se pa kon nie wag om by die Donker Kant aan te sluit nie." Hy draai na Hermien. "Kan ons jou help?"

"Julle moet opskud en jul klere aantrek, ek was nou net daar voor en ek het die drywer gevra en hy't gesê ons is amper daar. Julle het nie baklei nie, het julle? Julle sal in die moeilikheid wees nog voor ons by die skool is!"

"Skille het baklei, nie ons nie," sê Ron en trek 'n gesig. "Gee jy om om uit te gaan terwyl ons aantrek?"

"Oukei – ek het net hierheen gekom omdat die mense daar buite verskriklik kinderagtig is. Hulle hardloop op en af in die gange," sê Hermien neusoptrekkerig. "En daar is 'n vuil kol op jou neus, weet jy?"

Toe sy uitstap, gluur Ron haar agterna. Harry kyk deur die venster. Dit word vinnig donker. Hy sien berge en woude onder 'n persblou hemel. Dit lyk of die trein stadiger ry.

Hy en Ron trek hul baadjies uit en gooi die lang swart kledingstukke oor hul koppe. Ron s'n is 'n bietjie kort vir hom, jy kan sy tekkies onder sien uitsteek.

'n Stem eggo deur die trein: "Ons sal binne vyf minute by Hogwarts wees. Laat jul bagasie asseblief op die trein, dit sal vir julle skool toe geneem word."

Harry se maag trek senuagtig saam en hy sien Ron lyk bleek onder sy sproete. Hulle stop die laaste klompie lekkers in hul sakke en sluit aan by die skare wat in die gange saamdrom.

Die trein loop al stadiger en staan uiteindelik stil. Mense druk na die deure en klim uit op die klein, donker perron. Harry bewe in die koue naglug. Toe verskyn 'n lamp bo die koppe van die skare kinders en Harry hoor 'n bekende stem: "Eerstejaars! Eerstejaars hierdie kant toe! Alles reg, Harry?"

Hagrid se groot, harige gesig straal bo-oor die see van koppe.

"Komaan, volg my – nog eerstejaars iewers? Kyk waar julle loop! Eerstejaars volg my!"

Al struikelend en glyend strompel hulle agter Hagrid aan teen 'n bitter steil en nou paadjie tot bo. Dit is so donker aan weerskante van die pad dat Harry dink daar moet digte bome om hulle wees. Niemand praat nie. Neville, die seun wat aanhoudend sy padda verloor, snuif 'n paar keer.

"Julle sal Hogwarts nou-nou sien," roep Hagrid oor sy skouer, "dis net om die draai."

Daar is 'n harde "Oooooee!"

Die nou paadjie het onverwags oopgemaak en hulle staan op die rand van 'n reuse- swart meer. Aan die ander kant van die meer, op die kruin van 'n hoë berg, en met vensters wat skitter in die lig van die sterre, staan 'n enorme kasteel vol torinkies en kantele.

"Nie meer as vier per boot nie!" roep Hagrid en wys na 'n vloot klein bootjies wat op die water aan die kant dobber. Harry en Ron klim in 'n boot, gevolg deur Neville en Hermien.

"Is almal in?" skree Hagrid, wat alleen in 'n boot sit. "Goed dan – VOORWAARTS!"

Die vloot bootjies trek tegelyk weg. Hulle gly oor die meer wat so glad

soos 'n spieël is. Almal staar in stilte na die massiewe kasteel wat bo hulle uittroon terwyl hulle al nader aan die krans waarop dit gebou is, kom.

"Sak die koppe!" skree Hagrid toe die eerste bote die krans bereik. Almal knak hul koppe en die klein bootjies dra hulle deur 'n gordyn van klimop wat die breë opening in die wand van die krans verberg. Hulle vaar deur 'n donker tonnel, wat lyk of dit hulle tot onder die kasteel neem, tot hulle 'n soort ondergrondse hawe bereik. Hier klim hulle uit op 'n plaat rotse en klein klippies.

"Haai, daar! Is dit jou padda?" sê Hagrid wat die bootjies nagaan soos almal uitklim.

"Trevor!" roep Neville verheug uit en hou sy hande bak. Toe klouter hulle op langs 'n deurgang in die rotse en loop al agter Hagrid se lamp aan, tot hulle uiteindelik op sagte, klam gras in die skaduwee van die kasteel staan.

Hulle klim 'n stel kliptrappe uit en drom saam voor die massiewe eikehoutdeure.

"Is almal hier? Jy daar, het jy nog jou padda?"

Hagrid lig 'n tamaai vuis en klop drie maal teen die kasteeldeur.

— HOOFSTUK SEWE —

# *Die Sorteerhoed*

Die deur swaai dadelik oop. 'n Lang heks met swart hare en geklee in 'n smaraggroen kleed staan voor hulle. Sy het 'n streng gesig en Harry se eerste gedagte is dat 'n mens nie met haar moet sukkel nie.

"Die eerstejaars, professor McGonagall," sê Hagrid.

"Dankie, Hagrid. Ek sal hulle verder neem."

Sy maak die deur wyd oop. Die ingangsportaal is so groot, die Dursleys se hele huis kan daarin pas. Die klipmure is verlig met vlammende fakkels, net soos by Edelgolt, die plafon is te hoog om duidelik te sien en daar is 'n manjifieke marmertrap wat na die boonste verdiepings lei.

Hulle volg professor McGonagall oor die geplaveide klipvloer. Harry hoor die gedreun van honderde stemme van agter 'n deur na regs – die

res van die skool moet reeds hier wees – maar professor McGonagall neem die eerstejaars na 'n kleinerige leë lokaal wat uit die voorportaal loop. Hulle bondel in en staan styf teen mekaar en kyk verbouereerd om hulle rond.

"Welkom by Hogwarts," sê professor McGonagall. "Die banket wat ons altyd aan die begin van die kwartaal hou, gaan binnekort begin. Voor julle jul plekke in die Groot Saal kan inneem, moet julle in jul huise ingedeel word. Die Sortering is 'n baie belangrike seremonie, want, vir so lank as wat jy by Hogwarts is, is jou huis so goed soos jou familie. Jy loop klas saam met die res van jou huis, jy slaap in jou huis se slaapsaal en jou vrye tyd bring jy in jou huis se geselskamer deur.

"Die vier huise word Griffindor, Hoesenproes, Raweklou en Slibberin genoem. Elke huis het 'n trotse geskiedenis en elkeen het uitsonderlike hekse en towenaars opgelewer. Terwyl jy in Hogwarts is, sal jou prestasies vir jou huis punte verdien, terwyl die oortreding van reëls tot die verlies van punte sal lei. Aan die einde van die jaar ontvang die huis met die meeste punte die huistrofee – 'n groot eer. Ek hoop julle sal almal 'n aanwins vir jul huise wees.

"Die Sorteerseremonie sal binne 'n paar minute voor die res van die skool begin. Ek stel voor dat julle julself netjies maak terwyl julle wag."

Haar oë speel vir 'n oomblik oor Neville se mantel wat onder sy linker-

oor geknoop is en oor die kol op Ron se neus. Harry sukkel om sy hare plat te druk.

"Ek kom haal julle sodra ons gereed is," sê professor McGonagall. "Moet asseblief nie raas nie."

Sy verlaat die vertrek. Harry sluk.

"Presies hoe deel hulle ons in huise in?" vra hy vir Ron.

"'n Soort toets, dink ek. Fred het gesê dis hengse seer, maar ek dink hy't net 'n grap gemaak."

Harry se hart mis 'n slag. 'n Toets? Voor die hele skool? Maar hy ken nog geen towerspreuke nie – wat op aarde sal hy moet doen? Hy het glad nie so iets by hul aankoms verwag nie. Hy kyk benoud rond en sien dat al die ander net so verskrik soos hy lyk. Niemand praat baie nie, behalwe Hermien la Grange wat al die spreuke wat sy geleer het, baie vinnig opsê en wonder watter een sy gaan nodig kry. Harry probeer hard om nie na haar te luister nie. Hy was nog nooit meer senuagtig as nou nie, nie eens toe hy 'n brief van die skool af huis toe moes neem oor hy die onderwyser se pruik blou laat word het nie. Sy oë bly vasgenael op die deur. Enige oomblik kan professor McGonagall instap en hom die verdoemenis in lei.

Toe gebeur iets wat hom amper 'n halwe meter hoog laat spring – verskeie van die mense agter hom gil.

"Wat de – ?"

Hy snak na asem. So ook die mense om hom. 'n Stuk of twintig spoke stroom eenvoudig deur die muur agter hulle. Hulle is pêrelwit en amper deurskynend en hulle gly deur die vertrek terwyl hulle met mekaar praat en skaars na die eerstejaars kyk. Dit klink of hulle stry. Een wat soos 'n vet klein monnikie lyk, sê: "Vergewe en vergeet, sê ek, ons behoort hom 'n tweede kans te gee –"

"My liewe Broeder, Nurks het al meer kanse gehad as wat hy verdien! Hy gee ons almal 'n slegte naam en hy's nie eens regtig 'n spook nie – haai, wat maak julle hier?"

'n Spook in 'n plooikraag en 'n spanbroek het die eerstejaars skielik opgemerk.

Niemand antwoord nie.

"Nuwe studente," sê die Vet Monnik en glimlag vir hulle. "Gaan sorteer word, reken ek."

'n Paar van die eerstejaars knik woordeloos.

"Hoop ek sien julle in Hoesenproes!" sê die Monnik. "My ou huis, weet julle."

"Aanstap," sê 'n skerp stem. "Die Sorteerseremonie gaan begin."

Professor McGonagall is terug. Een vir een kom die spoke deur die oorkantste muur.

"Staan in 'n ry," beveel professor McGonagall, "en stap agter my aan."

Met bene wat skielik loodswaar geword het, gaan staan Harry in die ry agter 'n seun met vaalbruin hare. Ron is reg agter Harry. Hulle stap by die vertrek uit, terug oor die portaal en in by 'n stel dubbele deure wat na die Groot Saal lei.

Harry sou hom so 'n vreemde en luisterryke plek nooit kon voorstel nie. Dit word verlig deur duisende en duisende kerse wat in die lug bo vier lang tafels swewe. Hier sit die res van die studente. Die tafels is gedek met glinsterende goue borde en drinkbekers. Aan die bopunt van die saal is nog 'n lang tafel waar die onderwysers sit. Professor McGonagall lei die eerstejaars tot hier, sodat hulle in 'n lang ry met hul gesigte na die res van die studente staan, terwyl die onderwysers reg agter hulle sit. Die honderde gesigte wat na hulle staar, lyk soos bleek lanterns in die flikkerende kerslig. Hier en daar tussen die studente blink die spoke, mistig en silwer van kleur. Harry probeer die talle starende oë vermy en draai sy gesig boontoe. Hy sien 'n fluweelagtige swart plafon oortrek met sterre en hoor Hermien fluister, "Dis getoor om soos die sterre buite te lyk. Ek het daaroor gelees in *Hogwarts, 'n Geskiedenis*."

Dis moeilik om te glo dat daar hoegenaamd 'n plafon is en dat die Groot Saal nie bloot bo oop is nie.

Harry kyk weer vinnig af toe professor McGonagall 'n vierpootbankie voor die eerstejaars neersit. Bo-op die bankie sit sy 'n gepunte towenaars-

hoed. Die hoed is gelap en vertoiing en verskriklik vuil. Tant Petunia sou dit beslis nie in haar huis toelaat nie.

Miskien moet ons 'n haas daaruit haal, dink Harry wildweg, of so iets. Hy sien dat almal in die saal nou na die hoed staar en hy hou dit ook fyn dop. Vir 'n paar sekondes is alles doodstil. Toe begin die hoed kriewel. 'n Skeur by die rand gaan oop, soos 'n mond – en die hoed begin sing:

*"Jy dink dalk ek is oud en lelik,*
*Maar hoe dit ook al sy,*
*Ek eet myself so wraggies op,*
*As jy 'n vietser hoed kan kry.*
*Gooi weg die dophoede, aaklig swart,*
*Die keile, hoog en skraal.*
*Ek is Hogwarts se Sorteerhoed,*
*Ek gaan jou lot bepaal.*
*Daar is geen gedagtes in jou kop,*
*Wat Sorteerhoed nie kan lees nie,*
*So sit my sommer gou-gou op –*
*Dan kyk ek mooi waar jy moet wees.*
*Dalk is Griffindor jou tuiste,*
*Met die dapperes van hart,*
*Hul waagmoed en hul hoflikheid,*

*Plaas hul eenkant, apart.*
*Miskien hoort jy in Hoesenproes,*
*Regverdig en getrou,*
*Geduldig, lydsaam, eerlik,*
*Hulle sal handhaaf en bou.*
*Vir die flinkes van verstand,*
*Is daar wyse Raweklou,*
*Met geestigheid en met vernuf,*
*Smee hulle bande wat hou.*
*Miskien hoort jy in Slibberin,*
*Dalk is jou makkers hier,*
*Want hier is mense, slinks en slu,*
*Gewoond hul kry hul sin.*
*So vat die kans en sit my op!*
*Vir my kan jy beslis vertrou,*
*Ver en wyd sal my gedagtes loop,*
*Maar kop sal ek verseker hou."*

Die hele saal klap hande toe die hoed klaar is met sy lied. Dit buig na elk van die vier tafels en toe is dit weer stil.

"Ons moet dus net die hoed opsit!" fluister Ron vir Harry. "Ek sal vir

Fred vermoor, hy't die hele tyd aangegaan oor 'n trol met wie 'n mens moet stoei!"

Harry glimlag floutjies. Ja, om 'n hoed op te sit, is stukke beter as om te moet toor, maar hy wens hy hoef dit nie voor al die kinders in die saal te doen nie. Die hoed vra nogal baie; Harry voel glad nie dapper of flink van verstand of enige so iets nie. As die hoed tog net van 'n huis gepraat het vir mense wat 'n bietjie naar op die maag is, dan het hy geweet dis waar hy gaan wees.

Nou staan professor McGonagall nader met 'n lang rol perkament in haar hand.

"As ek jou naam noem, kom vorentoe, sit die hoed op en gaan sit op die stoel," sê sy. "Abbott, Hanna!"

'n Meisie met 'n pienk gesig en blonde vlegsels strompel vorentoe, gaan sit op die stoel en sit die hoed op, wat dadelik oor haar oë val. Vir 'n oomblik is dit stil –

"HOESENPROES!" roep die hoed uit.

Die tafel aan die regterkant juig en klap hande toe Hanna na die Hoesenproes-tafel stap. Harry sien hoe die spook van die Vet Monnik vrolik vir haar waai.

"Beyers, Susan!"

"HOESENPROES!" skree die hoed weer, en Susan skuifel weg om langs Hanna te gaan sit.

"Bouwer, Terrie!"

"RAWEKLOU!"

Hierdie keer klap die tafel tweede van links hande; verskeie lede van Raweklou staan op om Terrie se hand te skud toe hy by hulle aansluit.

"Brocklehurst, Mandy" gaan ook na Raweklou, maar "Braun, Hildegard" is die eerste een om by Griffindor aan te sluit en die tafel ver links ontplof met luide toejuiging; Harry sien hoe Ron se tweelingbroers voete stamp en fluit.

"Bukani, Margaret" gaan na Slibberin. Miskien is dit Harry se verbeelding na alles wat hy van Slibberin gehoor het, maar vir hom lyk hulle na 'n onplesierige spul.

Teen hierdie tyd voel hy regtig naar. Hy onthou hoe dit was om vir spanne gekies te word tydens sportlesse by sy ou skool. Hy is altyd laaste gekies, nie omdat hy niks beteken het nie, maar omdat niemand wou hê Dudley moet dink dat hulle van hom hou nie.

"Finch-Fletchley, Justin!"

"HOESENPROES!"

Partykeer, so sien Harry, roep die hoed die naam van die huis dadelik uit, maar ander kere neem dit 'n tydjie om te besluit. "Floris, Septimus," die seun met die vaalbruin hare wat langs hom sit, wag vir 'n volle minuut voor die hoed besluit dat hy in Griffindor hoort.

"La Grange, Hermien!"

Hermien hardloop omtrent vorentoe en plak die hoed gretig op haar kop.

"GRIFFINDOR!" skree die hoed en Ron kreun.

'n Vreeslike gedagte tref Harry, soos vreeslike gedagtes altyd maak wanneer jy op jou senuwees is. Wat as hy glad nie gekies word nie? Wat as hy net daar sit en sit met die hoed oor sy oë, tot professor McGonagall dit van sy kop af pluk en sê daar was beslis 'n fout en hy moet op die trein klim en maak dat hy wegkom?

Neville Loggerenberg, die seun wat aanmekaar sy padda verloor, val oor sy eie voete op pad stoel toe. Die hoed neem lank om te besluit. Toe dit uiteindelik "GRIFFINDOR!" skree, laat vat Neville soontoe met die hoed nog steeds op sy kop en hy moet, onder luide gelag, terugdraf om dit vir "Makabeni, Sam!" te gee.

Malfoy stap windmakerig vorentoe toe sy naam uitgeroep word, en sy wens word onmiddellik waar. Die hoed het skaars aan sy kop geraak of dit skreeu: "SLIBBERIN!"

Malfoy lyk baie in sy skik met homself toe hy na sy vriende Krabbe en Goliat toe stap.

Daar is nie meer baie mense oor nie.

"Moon" . . . "Niemand" . . . "Parkinson" . . . toe 'n tweeling "Patel" en "Patel" . . . toe "Petzel, Wolfgang" . . . en uiteindelik –

"Potter, Harry!"

Toe Harry vorentoe stap, vlam 'n gefluister sissend op in die saal.

"Het sy *Potter* gesê?"

"*Die* Harry Potter?"

Die laaste ding wat Harry sien voor die hoed oor sy oë sak, is die saal vol mense wat hul nekke amper verrek om te sien hoe hy lyk. Die volgende oomblik kyk hy vas in die hoed se swart binnekant. Hy wag.

"Hmm," sê 'n klein stemmetjie in sy oor. "Moeilik. Baie moeilik. Genoeg moed, sien ek. Glad nie 'n slegte verstand nie. Daar is talent, o my goeiste, ja – en 'n wil om jouself te bewys, nou dis interessant . . . Waar sal ek jou sit?"

Harry klou die kante van die bankie styf vas en dink, Net nie Slibberin nie, nie Slibberin nie.

"Nie Slibberin nie, nè?" sê die stemmetjie. "Is jy seker? Jy is tot groot dinge in staat, weet jy, dis alles hier in jou kop en Slibberin sal jou help, dit ly geen twyfel nie – nee? Wel, as jy seker is – dan is dit GRIFFINDOR!"

Harry luister hoe die hoed die laaste woord uitskree vir die hele saal om te hoor. Hy haal die hoed af en stap ietwat bewerig na die Griffindortafel. Hy is so verlig dat hy nie in Slibberin beland het nie, hy kom nie eens agter dat hy die grootste toejuiging van almal kry nie. Percy die Prefek staan op en skud sy hand entoesiasties, terwyl die Weasley-tweeling

hard skree, "Ons het Potter! Ons het Potter!" Harry gaan sit oorkant die spook in die plooikraag wat hy vroeër die aand gesien het. Die spook klop hom op die arm en dit voel vir Harry of sy hele arm in 'n emmer yskoue water gedompel is.

Hy kan die Hooftafel nou behoorlik sien. By die punt naaste aan hom sit Hagrid. Hagrid vang sy oog en en hou sy duim op. Harry grinnik vir hom. En daar, in die middel van die Hooftafel, op 'n groot, goue stoel, sit Albus Dompeldorius. Harry herken hom dadelik aan die foto op die kaartjie wat hy in die Sjokoladepadda op die trein gekry het. Dompeldorius se silwer hare is die enigste ding in die vertrek wat net so helder soos die spoke blink. Harry sien ook vir professor Quirrell, die senuagtige jong man van Die Kokende Pot. Hy dra 'n yslike pers tulband en lyk baie komieklik.

Nou moet nog net drie mense gesorteer word. "Thiart, Lisa" kom by Raweklou in en toe is dit Ron se beurt. Teen hierdie tyd is hy 'n vaalgroen kleur. Harry kruis sy vingers onder die tafel en 'n sekonde later roep die hoed uit: "GRIFFINDOR!"

Harry klap hard saam met die res toe Ron in die stoel langs hom neerval.

"Mooi so, Ron, uitstekend," sê Percy Weasley hoogdrawend bo-oor Harry, terwyl "Zabini, Blaise" 'n SLIBBERIN word. Professor McGonagall rol haar perkament op en neem die Sorteerhoed weg.

Harry kyk na sy leë, goue bord. Hy besef nou eers hoe honger hy is. Dit voel soos jare gelede dat hy die pampoentertjies geëet het.

Albus Dompeldorius kom op sy voete. Stralend kyk hy na die studente, sy arms wydoop, asof niks hom blyer kan maak as om hulle hier voor hom te sien nie.

"Welkom!" sê hy. "Welkom by 'n nuwe jaar in Hogwarts! Voor ons met ons banket begin, wil ek 'n paar woorde sê. En hier is hulle: Stommerik! Spekboude! Oorskiet! Knyp! Dankie, dankie!"

Hy gaan weer sit. Almal klap hande en juig. Harry weet nie of hy moet lag of huil nie.

"Is hy – 'n bietjie mal?" vra hy vir Percy.

"Mal?" sê Percy lughartig. "Hy's 'n genie! Die beste towenaar in die wêreld! Maar hy is 'n bietjie mal, ja. Aartappels, Harry?"

Harry se mond val oop. Die skottels voor hom op die tafel is eensklaps gelaai met kos. Hy het nog nooit so 'n verskeidenheid geregte waarvan hy hou, op een tafel gesien nie: gebraaide beesvleis, geroosterde hoender, vark- en lamstjops, wors, spek en biefstuk, gekookte aartappels, gebraaide aartappels, tjips, Yorkshirepoeding, ertjies, wortels, geurige souse, tamatiesous en, vir die een of ander eienaardige rede, pepermentsuiglekkers.

Dis nie dat die Dursleys Harry laat verhonger het nie, maar hy kon

nooit soveel eet as wat hy wou nie. Dudley het altyd alles gevat wat Harry graag wou hê, al het hy ook naar geword daarvan. Harry laai sy bord vol met 'n bietjie van alles. Hy los net die pepermentsuiglekkers. Toe begin hy eet. Dit is heerlik.

"Dit lyk regtig smaaklik," sê die spook in die plooikraag ietwat bekaf, terwyl hy kyk hoe Harry sy biefstuk sny.

"Kan jy dan nie – ?"

"Ek het vierhonderd jaar laas iets geëet," sê die spook. "Dis natuurlik nie nodig nie, maar 'n mens mis dit. Het ek myself voorgestel? Sir Nicolas de Mimsy-Porpington tot jou diens. Inwonende spook van die Griffindor-toring."

"Ek weet van jou!" roep Ron skielik uit. "My broers het my vertel – jy is Nick-amper-sonder-kop!"

"Ek *verkies* dat mense my Sir Nicolas de Mimsy –" begin die spook stywerig, maar die vaalkopseun Septimus Floris val hom in die rede.

"*Amper* sonder kop? Hoe kan 'n mens *amper* sonder 'n kop wees?"

Sir Nicolas lyk nou besonder omgekrap, so asof die gesprek glad nie verloop soos wat hy graag wil hê nie.

"*So*," sê hy geïrriteerd. Hy gryp sy linkeroor en trek. Sy hele kop swaai van sy nek af en val op sy skouer asof dit aan 'n skarnier hang. Iemand het duidelik probeer om sy kop af te kap, maar dit nie heeltemal reggekry nie. Nick-amper-sonder-kop lyk heel in sy skik met die verbysterde uit-

drukkings op die gesigte om hom. Hy wip sy kop terug op sy nek, hoes en sê, "So – die nuwe Griffindors! Ek hoop julle gaan ons help om vanjaar die huiskampioenskap te wen? Griffindor het nog nooit so lank laas gewen nie. Slibberin wen die afgelope ses jaar agter mekaar! Die Bloedige Baron is besig om ondraaglik verwaand te word – hy's die Slibberin-spook."

Harry kyk na die Slibberin-tafel en sien 'n aaklige grillerige spook daar sit. Hy het uitdrukkingloos starende oë, 'n afgeremde gesig en sy kleed is bevlek met silwer bloed. Hy sit reg langs Malfoy, wat glad nie in sy skik lyk met sy tafelmaat nie. Harry kry lekker toe hy dit sien.

"Hoekom is hy so vol bloed?" vra Septimus vol belangstelling.

"Ek het hom nog nooit gevra nie," sê Nick-amper-sonder-kop diplomaties.

Toe almal soveel geëet het as wat hulle maar kan, verdwyn die oorskiet van die borde af sodat hulle net so skitterskoon as tevore is. 'n Oomblik later verskyn die nagereg. Blokke roomys in elke geur wat jy jou kan indink, appeltert, strooptert, sjokolade-éclairs en oliebolle met konfyt, koekstruif, aarbeie, jellie, ryspoeding . . .

Terwyl Harry 'n stuk strooptert in sy bord laai, draai die gesprek na hul onderskeie families.

"Ek is half-en-half," sê Septimus. "My pa is 'n Moggel. My ma't nie vir

hom gesê sy's 'n heks nie – eers na hulle getroud is. Bietjie van 'n nare skok vir hom."

Die ander lag.

"Wat van jou, Neville?" vra Ron.

"Ag, my ouma het my grootgemaak en sy is 'n heks," sê Neville, "maar die familie dink nog al die jare dat ek 'n Moggel is. My grootoom Algie het aanhou probeer om my skrik te maak sodat ek towerkunsies moet probeer doen – hy't my eenkeer in die rivier gestamp, ek het amper verdrink – maar niks het gebeur tot ek agt was nie. Grootoom Algie het kom tee drink en hy't my aan my enkels uit die boonste venster laat hang. Toe tant Enid vir hom 'n meringue gee, het hy my per ongeluk laat val. Gelukkig het ek gehop – deur die tuin en af in die pad. Almal was vreeslik bly, my ouma het gehuil so bly was sy. En julle moes hul gesigte gesien het toe ek hier plek kry – hulle't gedink ek het nie genoeg toorkrag in my om hierheen te kan kom nie. Grootoom Algie was so in sy skik, hy't die padda vir my gekoop."

Aan Harry se ander kant is Percy Weasley en Hermien diep in gesprek oor klasse ("Ek hoop regtig die klasse begin sommer dadelik, daar is so baie om te leer. Ek stel veral belang in Transfigurasie, jy weet, om iets in iets anders te verander, ek weet dis veronderstel om baie moeilik te wees maar –"; "Julle sal met iets kleins begin, soos vuurhoutjies in spelde verander, daardie soort ding –")

Harry, wat warm en slaperig begin voel, kyk weer op na die Hooftafel. Hagrid teug diep uit sy drinkbeker. Professor McGonagall gesels met professor Dompeldorius. Professor Quirrell, in sy verspotte tulband, praat met 'n onderwyser met olierige swart hare, 'n haakneus en 'n gelerige vel.

Dit gebeur baie skielik. Die onderwyser met die haakneus staar verby Quirrell se tulband, reg in Harry se oë – en 'n skerp, warm pyn skiet deur die litteken op Harry se voorkop.

"Eina!" Harry klap sy hand teen sy kop.

"Wat gaan aan?" vra Percy.

"N-niks."

Die pyn is net so skielik weg as wat dit gekom het. Dis swaarder om die gevoel af te skud wat hy uit die onderwyser se oë sien straal het – die gevoel dat hy absoluut niks van Harry hou nie.

"Wie praat daar met professor Quirrell?" vra Harry.

"O, jy ken dus reeds vir professor Quirrell? G'n wonder hy lyk so op sy senuwees nie. Dis professor Snerp! Hy doseer Towerdrankies, maar hy wil nie – almal weet hy is agter Quirrell se pos aan. Snerp weet verskriklik baie van die Donker Kunste af."

Harry hou Snerp 'n rukkie lank dop, maar die onderwyser kyk nie weer na hom nie.

Uiteindelik verdwyn die nagereg ook en professor Dompeldorius kom

weer op sy voete. Die hele saal word stil.

"Ahem – net nog 'n paar woorde noudat julle iets te ete en te drinke gehad het. Daar is 'n paar begin-van-die-jaar-afkondigings wat ek moet maak.

"Eerstejaarstudente moet kennis neem dat die woud op die terrein verbode is vir alle studente. 'n Paar van die ouer studente kan ook maar luister."

Professor Dompeldorius se glinsterende ogies flikker in die rigting van die Weasley-tweeling.

"Ek is ook deur mnr. Fillis, die opsigter, gevra om julle daaraan te herinner dat geen towerkunsies tussen klasse in die gange gedoen mag word nie.

"Die proewe vir die Kwiddiek-spanne sal in die tweede week van die kwartaal gehou word. Almal wat belang stel om vir hul huis te speel, moet Madame Hooch kontak.

"En laastens moet ek julle meedeel dat die gang op die derde verdieping hierdie jaar nie betree mag word nie, behalwe deur diegene wat graag 'n pynlike dood wil sterf."

Harry lag, maar hy is een van net 'n hand vol.

"Hy's darem seker nie ernstig nie?" mompel hy teenoor Percy.

"Moet wees," sê Percy en frons in Dompeldorius se rigting. "Dis snaaks. Gewoonlik gee hy 'n rede waarom ons iets nie mag doen nie – die

woud is vol gevaarlike diere, almal weet dit. Hy kan ten minste vir die prefekte sê!"

"En nou, voor almal bed toe gaan, laat ons die skoollied sing!" roep Dompeldorius uit. Harry let op dat die ander onderwysers se glimlagte stram begin word.

Dompeldorius gee 'n ligte rapsie met sy towerstaf, nes of hy 'n brommer van die punt af wil waai. 'n Lang goue lint vlieg uit die punt van die staf en vorm krullende woorde hoog bo die tafels.

"Elkeen kan sy of haar geliefkoosde wysie kies," sê Dompeldorius. "Almal saam."

Die hele skool sing uit volle bors:

*"Hogwarts, Hogwarts, vratterige Hogwarts,*
*Leer ons alles wat ons moet weet.*
*Of ons nou dik of maer of bles is,*
*Of jonk met skurwe voete,*
*Ons koppe moet volgestop word,*
*Met interessante goete,*
*Want nou is ons breine leeg, vol lug,*
*Dooie vlieë en stukkies roet.*
*So, gee ons alles wat ons moet weet,*

*Sit alles terug wat ons vergeet!*
*Doen jou bes, Hogwarts, ons doen die res,*
*Ons sal leer tot ons breine verrot."*

Almal maak die lied op verskillende tye klaar. Teen die einde sing nog net die Weasley-tweeling op die maat van 'n stadige begrafnismars. Dompeldorius dirigeer die laaste paar reëls met sy towerstaf en toe hulle klaar is, is dit hy wat die hardste hande klap.

"Aa, musiek," sê hy en vee oor sy oë. "'n Kuns verhewe bo alles wat ons hier doen! En nou – slaaptyd. Weg is julle!"

Die eerstejaars van Griffindor volg Percy deur die kletsende mensemassa, uit by die Groot Saal en op met die marmertrappe. Harry se bene voel weer soos lood, hierdie keer omdat hy moeg en versadig is. Hy is te vaak om verbaas te wees dat die mense in die portrette teen die mure vir mekaar fluister en na hulle wys toe hulle verbystap, of dat Percy hulle twee keer deur openinge agter skuifpanele en muurbehangsels lei. Hulle klim nog trappe, gaap en sleep hul voete en Harry begin net wonder hoeveel verder hulle nog moet gaan, toe Percy skielik gaan staan.

'n Bondel kieries dryf in die lug voor hulle en toe Percy nader tree, slinger hulle hulself na hom.

"Nurks," fluister Percy vir die eerstejaars. "'n Poltergeist." Hy verhef sy stem. "Nurks – vertoon jouself."

’n Dowwe, ongeskikte geluid is die enigste antwoord, baie soos wanneer die lug uit ’n ballon gelaat word.

“Wil jy hê ek moet die Bloedige Baron roep?”

Daar is ’n harde plofgeluid en ’n klein mannetjie met onnutsige donker ogies en ’n breë mond verskyn. Hy sweef kruisbeen deur die lug, met die kieries in sy hande.

“Oooeee!” sê hy en kekkellag. “Eerstejaartjies! Oe, pret!”

Uit die bloute duik hy op hulle af. Almal koes.

“Gaan weg, Nurks, of ek loop sê vir die Baron, en ek bedoel dit!” dreig Percy.

Nurks steek sy tong uit en verdwyn. Die kieries val op Neville se kop. Hulle hoor hoe Nurks lawaaierig wegskarrel en die wapenrustings in die verbygaan ratel.

“Julle moet lig loop vir Nurks,” sê Percy toe hulle verder stap. “Die Bloedige Baron is die enigste een wat hom kan beheer, hy luister nie eens vir ons prefekte nie. Hier is ons.”

Aan die punt van die gang hang ’n portret van ’n baie vet vrou in ’n pienk syrok.

“Wagwoord?” sê sy.

“Caput Draconis,” sê Percy en die portret swaai vorentoe sodat hulle die ronde opening daaragter kan sien. Almal klouter deur, behalwe Ne-

ville wat gehelp moet word. Sommer gou is hulle binne-in die Griffindorgeselskamer, 'n gesellige, ronde vertrek vol sagte gemakstoele.

Percy beduie aan die meisies watter deur na hul slaapsaal lei en wys die seuns waar hulle s'n is. Aan die bopunt van 'n wenteltrap – hulle moet in een van die torings wees – vind hulle uiteindelik hul slaapplekke: vyf hemelbeddens met dieprooi fluweelgordyne. Hul trommels is reeds daar. Te moeg om te praat, trek hulle hul pajamas aan en val in die bed.

"Lekker kos, nè?" mompel Ron van agter die behangsels. "Gaan weg, Skille! Hy kou my lakens."

Harry wil nog vir Ron vra of hy van die strooptert gehad het, maar hy raak feitlik onmiddellik aan die slaap.

Miskien het Harry te veel geëet, want hy het 'n baie snaakse droom. Hy dra professor Quirrell se tulband wat aanhou met hom praat en sê hy moet dadelik na Slibberin oorgaan, want dit is vir hom bestem. Hoe meer Harry vir die tulband sê dat hy nie in Slibberin wil wees nie, hoe swaarder word dit. Hy probeer dit afhaal, maar dit trek pynlik al stywer vas – en daar staan Malfoy en lag terwyl hy sukkel – en toe verander Malfoy in die onderwyser met die haakneus, Snerp, en sy lag word hoog en koud. Toe skielik flits daar 'n skerp groen lig en Harry skrik wakker, swetend en bewend.

Hy rol om en raak weer aan die slaap en toe hy die volgende oggend wakker word, kan hy die droom glad nie meer onthou nie.

— HOOFSTUK AGT —

# *Die Meester van Towerdrankies*

"Daar, kyk."

"Waar?"

"Langs die lang kind met die rooi hare."

"Wat bril dra?"

"Het jy sy gesig gesien?"

"Het jy die litteken gesien?"

Die oomblik toe Harry daardie eerste oggend die slaapsaal verlaat, begin die fluisterstemme. Mense staan tou buite die klaskamers en strek op hul tone om hom te kan sien. Hulle hardloop terug in die gange om weer na hom te staar. Harry wens hulle wil nie, want hy probeer konsentreer om sy pad klas toe te kry.

Daar is honderd-twee-en-veertig stelle trappe in Hogwarts: sierlike,

breë trappe; smal, lendelam trappe; trappe wat op Vrydae iewers heel anders gaan; hier en daar is een waarvan 'n treetjie ewe skielik verdwyn sodat jy moet onthou om te spring. Daar is deure wat nie oopgaan nie, behalwe as jy baie beleef vra, of hulle op presies die regte plek kielie, en daar is deure wat glad nie deure is nie, maar soliede mure wat net maak of hulle deure is. Dis moeilik om te onthou waar alles is, want dis of alles die hele tyd rondbeweeg. Die mense in die portrette kuier gedurig by mekaar en Harry is seker dat die wapenrustings kan loop.

Die spoke is ook glad nie behulpsaam nie. Dis altyd 'n nare skok as een van hulle skielik dwarsdeur die deur, wat jy sukkel om oop te maak, gly. Nick-amper-sonder-kop is altyd bereid om die nuwe Griffindor-lede die pad te wys, maar Nurks, die Poltergeist, is twee geslote deure en 'n stel kultrappe werd wanneer jy laat is vir klas. Hy gooi snippermandjies op jou kop, trek matte onder jou voete uit, peper jou met stukkies kryt of sluip van agter op jou af, onsigbaar, gryp jou aan die neus en skreeu: "HET JOU SNAWEL!"

Erger as Nurks, as dit moontlik is, is die opsigter, Argus Fillis. Sommer op die heel eerste oggend is Harry en Ron al in die moeilikheid by hom. Fillis sien toe hulle 'n deur probeer oopdwing, wat ongelukkig al die tyd die ingang na die verbode gang op die derde verdieping is. Fillis weier om te glo

dat hulle verdwaal het. Hy is daarvan oortuig dat hulle aspris probeer inbreek het en dreig om hulle in 'n ondergrondse kerker op te sluit. Gelukkig word hulle gered deur professor Quirrell wat op daardie oomblik verbystap.

Fillis het 'n kat met die naam mev. Norris, 'n uitgeteerde, vaal gedierte met uitpeuloë soos gloeilampe, baie soos haar baas s'n. Sy patrolleer die gange op haar eie. As jy 'n reël oortree, as jy net een toon verkeerd neersit, dan glip sy weg na Fillis toe wat binne 'n japtrap daar is, al fluitend en blasend. Fillis ken die skool se geheime gange beter as enigiemand anders (behalwe miskien die Weasley-tweeling) en hy kan net so onverwags soos een van die spoke iewers opduik. Al die studente haat hom en amper almal het 'n brandende begeerte om mev. Norris onder die stert te skop.

As jy uiteindelik jou klaskamer gekry het, dan is daar die lesse. Daar is veel meer aan toor as wat Harry gedink het. Jy kan nie net jou towerstaffie swaai en 'n paar snaakse woorde sê nie.

Elke Woensdag teen middernag bestudeer hulle die hemelruim deur hul teleskope en leer die name van verskillende sterre en die bewegings van die planete. Drie keer per week gaan hulle na die kweekhuise agter die kasteel vir Herbologie by 'n vet heksie met die naam van professor Spruit. Hier leer hulle hoe om al die eienaardige plante en paddastoele te versorg en waarvoor hulle almal gebruik word.

Maklik die verveligste vak is Die Geskiedenis van Toordery, die enigste vak wat deur 'n spook gegee word. Professor Binns was baie oud toe

hy in die personeelkamer voor die vuur aan die slaap geraak het. Toe hy die volgende oggend wakker word en klas toe gaan, het sy lyf agtergebly. Binns dreun aan en aan terwyl hulle name en datums neerskryf en Emerick die Bose en Uric die Koddige heeltemal deurmekaar kry.

Professor Flickerpitt, die onderwyser vir Towerspreuke, is 'n piepklein towenaartjie wat op 'n stapel boeke moet staan om oor die tafel te kan sien. Aan die begin van hul eerste les roep hy al die name uit. Toe hy by Harry se naam kom, los hy 'n opgewonde kreet en tuimel bo van die hoop boeke af.

Professor McGonagall is anders. Harry was reg toe hy gedink het sy is nie iemand om mee te sukkel nie. Sy is streng en slim en lees hulle behoorlik die leviete voor die eerste keer dat hulle by haar klas instap.

"Transfigurasie is van die mees komplekse en gevaarlike towerwerk wat julle in Hogwarts gaan leer," sê sy. "Enigiemand wat my klas probeer ontwrig, sal hier uitstap en nooit weer terugkom nie. Julle is gewaarsku."

Toe verander sy haar tafel in 'n vark en weer terug. Almal is baie beïndruk en kan nie wag om te begin nie. Hulle besef egter gou dat dit lank gaan neem voor hulle meubels in diere sal kan verander. Nadat hulle 'n klomp ingewikkelde notas afgeneem het, kry elkeen 'n vuurhoutjie wat hulle in 'n naald moet probeer verander. Teen die einde van die les lyk net Hermien la Grange se vuurhoutjie enigsins anders. Professor Mc-

Gonagall wys vir die klas dat dit silwer geword het met 'n skerp punt en sy glimlag sowaar vir Hermien.

Die klas waarna almal uitsien, is Verdediging Teen die Donker Kunste, maar Quirrell se les is 'n bietjie van 'n grap. Sy klaskamer ruik skerp na knoffel en almal sê dis om 'n vampier wat hy in Roemenië ontmoet het, af te weer. Hy is glo bang dat die vampier hom een van die dae gaan kom haal. Sy tulband, so sê hy, is aan hom gegee deur 'n prins in Afrika, uit dankbaarheid omdat hy 'n lastige zombie weggejaag het, maar hulle is nie seker of hulle hom kan glo nie. Toe Septimus Floris byvoorbeeld wou weet hoe Quirrell nou eintlik die zombie verslaan het, het Quirrell pienk gebloos en oor die weer begin praat. Die tulband ruik snaaks en die Weasley-tweeling reken Quirrell het die tulband ook vol knoffel gestop, sodat hy beskerm sal wees waar hy ook al mag gaan.

Harry is baie verlig om te sien dat hy nie myle agter die ander is nie. Baie van die mense kom uit Moggel-families en het, net soos hy, nie 'n idee gehad dat hulle hekse en towenaars is nie. Daar is soveel om te leer dat selfs iemand soos Ron nie veel van 'n voorsprong het nie.

Vrydag is 'n belangrike dag vir Harry en Ron. Hulle slaag uiteindelik daarin om hul pad na die Groot Saal te kry vir ontbyt, sonder dat hulle een keer verdwaal.

"Wat het ons vandag?" vra Harry vir Ron terwyl hy suiker oor sy pap gooi.

"Dubbele Towerdrankies saam met Slibberin," sê Ron. "Snerp is Hoof van Huis Slibberin. Almal sê hy trek hulle altyd voor – ons sal gou agterkom of dit waar is."

"Wens McGonagall wil ons voortrek," sê Harry. Professor McGonagall is Hoof van Huis Griffindor, maar dit keer nie dat sy vir hulle stapels huiswerk gee nie.

Net toe kom die pos. Harry is nou al gewoond hieraan, hoewel hy die eerste dag geskrik het toe omtrent honderd uile skielik by die Groot Saal ingestroom het. Hulle het om die tafels gesirkel, tot hulle hul mense gesien het en hul briewe en pakkies op hul skote laat val het.

Tot dusver het Hedwig nog niks vir Harry gebring nie. Sy vlieg soms in en kom knibbel aan sy oor of aan 'n stukkie roosterbrood voor sy saam met die ander uile in die uilhuis gaan slaap. Vanoggend fladder sy egter rond tussen die marmelade en die suikerpot, en laat val 'n nota in Harry se skoot. Harry skeur dit dadelik oop.

*Liewe Harry*, staan daar in baie slordige letters,

*Ek weet jy't Vrydagmiddae af, dus wat van 'n koppie tee sê so teen drie-uur se kant? Ek wil alles oor jou eerste week hoor. Stuur 'n antwoord saam met Hedwig.*

*Hagrid.*

Harry leen Ron se veerpen, krap "*Ja dankie, sien jou later*" agterop die papier en stuur Hedwig weg.

Dis 'n geluk dat Harry tee met Hagrid het om na uit te sien, want die les in Towerdrankies is net mooi die slegste ding wat nog met hom gebeur het.

Op die banket het Harry die gevoel gekry dat professor Snerp nie van hom hou nie. Teen die einde van die eerste Towerdrankie-les weet hy dat hy verkeerd was. Dis nie dat Snerp nie van hom hou nie – hy *haat* hom.

Snerp se klasse word in een van die ondergrondse kerkers gehou. Dit is kouer hier as bo in die hoofkasteel en is heeltemal grillerig genoeg, selfs sonder die gepekelde diere wat in glasflessies teen die mure hang.

Net soos Flickerpitt begin Snerp sy klas met die neem van die register en soos Flickerpitt stop hy by Harry se naam.

"A, ja," sê hy onderlangs, "Harry Potter. Ons nuwe – *ster*."

Draco Malfoy en sy vriende, Krabbe en Goliat, giggel agter hul hande. Snerp maak die register klaar en kyk op na die klas. Sy oë is net so swart soos Hagrid s'n, maar hulle het niks van Hagrid se warmte nie. Hulle is koud en leeg en herinner 'n mens aan donker tonnels.

"Julle is hier vir die subtiele wetenskap en presiese kuns in die maak van towerdrankies," begin hy. Hy fluister as hy praat, maar hulle hoor elke woord - soos professor McGonagall, het Snerp die gawe om die klas sonder moeite doodstil te hou. "Aangesien hier min geswaai van tower-

stawwe is, sal baie van julle skaars kan glo dat dit toordery is. Ek verwag nie dat julle die skoonheid sal verstaan van 'n hekseketel wat saggies prut en glimmerende walms die lug instuur nie, of die delikate mag van vloeistowwe wat deur die mens se are kruip en sy brein betower en sy sinne verstrik nie . . . Ek sou julle kon leer hoe om roem te bottel, glorie te brou en selfs die dood in te lê – as julle nie net so 'n spul onnosele domore is soos al die ander vir wie ek moet klas gee nie."

'n Lang stilte volg op sy toesprakie. Harry en Ron lig hul wenkbroue en loer vir mekaar. Hermien la Grange sit op die punt van haar bank en lyk besonder gretig om te begin bewys dat sy nie 'n onnosele domoor is nie.

"Potter!" sê Snerp skielik. "Wat sal gebeur as ek verpoeierde wortel van daglelie by 'n oplossing van gemaalde wildeals voeg?"

*Verpoeierde wortel van wat by 'n oplossing van wat?* Harry staar na Ron wat net so deur die wind as hy lyk. Hermien se hand skiet die lug in.

"Ek weet nie, meneer," sê Harry.

Snerp se lippe krul in 'n hoonlag.

"T-t – roem is duidelik nie alles nie."

Hy ignoreer Hermien se hand.

"Kom ons probeer weer. Potter, waar sal jy soek as ek vra dat jy 'n besoar vir my moet bring?"

Nou steek Hermien haar hand so hoog die lug in as moontlik, sonder om uit haar sitplek op te staan, maar Harry het nie die vaagste benul wat 'n besoar is nie. Hy probeer om nie na Malfoy, Krabbe en Goliat, wat skud van die lag, te kyk nie.

"Ek weet nie, meneer."

"Gedink jy hoef nie 'n boek oop te maak voor jy hierheen kom nie, nè, Potter?"

Harry dwing homself om reguit in die koue oë te kyk. Hy *het* na sy boeke gekyk toe hy nog by die Dursleys was, maar hoe kan Snerp verwag dat hy alles in *Eenhonderd Magiese Paddastoele en -Kruie* moet onthou?

Snerp ignoreer steeds Hermien se bewende hand.

"Wat is die verskil, Potter, tussen wolwekruid en wolfswortel?"

Nou staan Hermien op, haar hand uitgestrek na die kerkerplafon.

"Ek weet nie," sê Harry saggies, "maar dit lyk of Hermien weet. Hoekom vra u nie vir haar nie?"

'n Paar van die mense lag. Harry sien dat Septimus vir hom kyk en knipoog. Snerp is glad nie in sy skik nie.

"Sit," sê hy kwaai vir Hermien. "Vir jou inligting, Potter, daglelie en wildeals maak 'n slaapmiddel, so kragtig, dit word die Drankie van die Lewende Dood genoem. 'n Besoar is 'n steen wat uit die maag van 'n bok kom en wat jou teen die meeste gifstowwe kan beskerm. Wolfskruid en wolfswortel is een en dieselfde plant, ook bekend as akoniet. Wel? Waar-

om skryf jy dit nie neer nie?"

Daar is 'n skielike gevroetel vir veerpenne en perkament. Bo-oor die geraas kom Snerp se stem, "'n Punt sal van Griffindor afgetrek word vir parmantigheid, Potter."

Soos die les vorder, word sake nie beter vir Griffindor nie. Snerp deel almal op in pare en laat hulle 'n eenvoudige drankie meng om pitswere mee te behandel. Hy swiep rond in sy lang, swart gewaad, kyk hoe hulle die gedroogde brandnetels en verpoeierde slangtande afmeet en kritiseer feitlik almal, behalwe Malfoy, van wie hy skynbaar hou. Hy is net besig om almal te vertel hoe perfek Malfoy sy slakke gestowe het, toe borrels suurgroen rook en 'n harde gesis die kerker vul. Op die een of ander manier het Neville dit reggekry om Septimus se hekseketel in 'n verwronge klont te laat smelt. Hul towermiddel sypel oor die vloer en brand gate in mense se skoene. Binne 'n oogwenk staan die hele klas op hul banke, terwyl Neville, wat deurweek is met die towermiddel toe die hekseketel die gees gegee het, skreeu van die pyn. Lelike, rooi swere bars oor sy arms en bene uit.

"Idioot!" snou Snerp hom toe, terwyl hy die gemorste vloeistof laat verdwyn met een beweging van sy towerstaf. "Jy't natuurlik die ystervarkpenne ingegooi voor jy die hekseketel van die vuur af gehaal het?"

Neville kerm terwyl bloedvinte oral op sy neus verskyn.

"Neem hom na die siekeboeg," spoeg Snerp in Septimus se rigting. Dan draai hy na Harry en Ron wat langs Neville werk.

"Jy – Potter – hoekom sê jy nie vir hom hy moenie die penne byvoeg nie? Gedink jy sal goed lyk as hy 'n fout maak, nie waar nie? Dus verloor jy nog 'n punt vir Griffindor."

Dis so onregverdig dat Harry sy mond oopmaak om teen te stribbel, maar Ron skop hom van agter hul hekseketel.

"Bly liewer stil," mompel hy, "ek het gehoor Snerp kan baie gemeen raak."

Toe hulle 'n uur later teen die trappe van die kerker uitstap, kolk Harry se brein en voel hy lelik bedruk. In die heel eerste week het hy twee punte vir Griffindor verloor – hoekom *haat* Snerp hom so?

"Komaan, ruk jou reg," sê Ron, "Snerp trek gedurig punte af vir Fred en George. Kan ek saam met jou na Hagrid toe gaan?"

Teen vyf voor drie verlaat hulle die kasteel en stap oor die terrein. Hagrid woon in 'n klein houthut op die rand van die verbode woud. Net buite die voordeur staan 'n kruisboog en 'n paar waterstewels.

Toe Harry klop, hoor hulle 'n woeste geblaf en 'n wilde gekrap van binne die hut. Toe weergalm Hagrid se stem, "*Af*, Tande – *af*."

Hagrid se groot, harige gesig verskyn in die skreef toe hy die deur oopmaak.

"Wag net," sê hy. "*Af*, Tande."

Hy laat hulle in, terwyl hy sukkel om 'n enorme swart beerhond aan sy halsband terug te hou.

Die hut bestaan uit net een vertrek. Groot hamme en fisante hang van die plafon, 'n koperketel prut op die oop vuur en in die hoek staan 'n massiewe bed met 'n lappieskombers oor.

"Maak julle tuis," sê Hagrid. Hy laat Tande gaan, wat reguit op Ron afpyl en sy ore lek. Soos Hagrid is Tande duidelik nie so kwaai soos wat hy lyk nie.

"Dit is Ron," sê Harry vir Hagrid, wat besig is om kookwater in 'n groot teepot te skink en rotskoekies op 'n bord te pak.

"Nog 'n Weasley, of hoe?" Hagrid kyk na Ron se sproete. "Vir goed die helfte van my lewe jaag ek al jou tweelingbroers van die woud af weg."

Hulle byt amper hul tande uit op die rotskoekies, maar Harry en Ron maak asof dit lekker smaak en vertel vir Hagrid alles wat tydens hul eerste lesse gebeur het. Tande rus sy kop op Harry se knie en kwyl oor sy kleed.

Harry en Ron is in hul skik toe hulle hoor dat Hagrid van Fillis as "daardie ou bok" praat.

"En daai kat, mev. Norris. Ek sal haar graag aan Tande wil voorstel. Weet julle wat, elke keer dat ek skool toe gaan, loop sy al agter my aan. Kan haar nie afskud nie – dis Fillis wat haar opsteek."

Harry vertel vir Hagrid alles oor Snerp se klas. Net soos Ron sê Hagrid dat Harry hom nie moet bekommer nie, dat Snerp amper van nie een van die studente hou nie.

"Maar dis of hy my *haat*."

"Twak!" sê Hagrid. "Hoekom sal hy?"

Tog is dit vir Harry of Hagrid hom nie heeltemal in die oë kan kyk toe hy dit sê nie.

"Hoe gaan dit met jou broer Charlie?" vra Hagrid vir Ron. "Ek het baie van hom gehou – wonderlik met diere."

Harry wonder of Hagrid die onderwerp aspris verander het. Terwyl Ron alles oor Charlie se werk met drake vertel, tel Harry die koerantknipsel op wat op die tafel onder die teemus lê. Dit kom uit *Die Daaglikse Profeet:*

*JONGSTE NUUS OOR INBRAAK TE EDELGOLT*

*Ondersoek na die inbraak te Edelgolt op 31 Julie duur voort. Daar word algemeen aanvaar dat onbekende Donker towenaars of hekse verantwoordelik gehou kan word.*

*Die gnome by Edelgolt het vandag bevestig dat niks gesteel is nie. Die betrokke kluis is juis vroeër die dag leeggemaak.*

*"Ons gaan nie sê wat daarin was nie, so hou jul neuse daar uit as julle weet wat goed is vir julle," het 'n segspersoon vir Edelgolt gesê.*

Harry onthou dat Ron hom op die trein vertel het dat iemand Edelgolt probeer beroof het, maar Ron het nie die datum genoem nie.

"Hagrid!" sê Harry, "die inbraak by Edelgolt was op my verjaardag! Dalk het dit gebeur terwyl ons daar was!"

Hierdie keer is daar geen twyfel nie. Hagrid vermy Harry se oë beslis. Hy snork en bied hom nog 'n rotskoekie aan. Weer lees Harry die berig. *Die betrokke kluis is juis vroeër die dag leeggemaak*. Hagrid het kluis nommer sewehonderd-en-dertien leeggemaak, as 'n mens dit leegmaak kan noem wanneer jy net 'n smerige pakkie uithaal. Was dit dan wat die diewe wou hê?

Terwyl Harry en Ron terugstap kasteel toe vir aandete, hul sakke swaar van die rotskoekies wat hulle te beleef was om te weier, dink Harry dat nie een van die lesse wat hy sover gehad het, hom soveel gegee het om oor na te dink as die teedrinkery saam met Hagrid nie. Het Hagrid die pakkie net betyds gaan haal? Waar is dit nou? En weet Hagrid iets oor Snerp wat hy nie vir Harry wil sê nie?

— HOOFSTUK NEGE —

# *Die Tweegeveg om Middernag*

Harry sou nooit kon glo dat hy 'n seun meer sal kan haat as Dudley nie, maar dit was voor hy vir Draco Malfoy ontmoet het. Gelukkig het die eerstejaars van Griffindor net Towerdrankies saam met Slibberin, dus het hy nie veel met Malfoy te doene nie. Dis nou tot iemand 'n kennisgewing in die Griffindor-geselskamer raak sien. Almal kreun. Vlieglesse begin Donderdag – en Griffindor en Slibberin is saam.

"Tipies," sê Harry grimmig. "Net wat ek nog altyd wou hê. Om 'n gek van myself op 'n besemstok te maak voor Malfoy."

Hy het meer na die vlieëry uitgesien as na enigiets anders.

"Jy gaan nie 'n gek van jouself maak nie," sê Ron. "Ek weet Malfoy gaan altyd aan oor hoe goed hy met Kwiddiek is, maar ek wed dis net praatjies."

Malfoy praat beslis baie oor vlieg. Hy kla bitterlik oor die eerstejaars nie in die Kwiddiek-spanne mag speel nie en vertel lang, uitgerekte spogstories wat altyd eindig met hoe hy net-net ontsnap van Moggels wat hom in helikopters volg. Hy's ook nie die enigste een nie. As 'n mens vir Septimus Floris kan glo, het hy die grootste deel van sy kinderjare op die platteland op 'n besem deurgebring. Selfs Ron vertel vir almal wat net lyk of hulle luister, hoe hy, op Charlie se ou besem, amper met 'n hangvlieër gebots het. Almal uit ou towenaarsfamilies praat feitlik net oor Kwiddiek. Ron het reeds lelik vasgesit met Dean Thomas, wat in hul slaapsaal is, oor sokker. Ron kan nie verstaan wat lekker kan wees aan 'n spel waar daar net een bal is en jy ook nie mag vlieg nie. Harry het gesien hoe Ron aan Dean se plakkaat van die West Ham-sokkerspan druk, in 'n poging om die spelers te laat beweeg.

Neville het in sy lewe nog nooit op 'n besem gevlieg nie, want sy ouma wou hom nie naby een toelaat nie. In die geheim dink Harry dit was met goeie rede, want Neville is 'n regte ongeluksvoël, selfs wanneer albei sy voete plat op die aarde is.

Hermien la Grange is amper net so senuagtig oor die vlieëry as Neville. Dis nie iets wat jy uit jou kop uit 'n boek kan leer nie – nie dat sy nie probeer het nie. Daardie Donderdag tydens ontbyt verveel sy almal met

handige wenke oor vlieg wat sy in 'n biblioteekboek met die naam *Kwiddiek deur die Eeue* gelees het. Neville hang aan elke woord, desperaat vir iets wat hom dalk later sal help om bo-op sy besem te bly, maar al die ander is net te bly toe hul pos kom en Hermien ophou praat.

Harry het nog nie een enkele brief gekry sedert Hagrid se nota nie, iets wat Malfoy natuurlik dadelik opgelet het. Malfoy se ooruil bring gedurig vir hom pakkies lekkers van die huis af, wat hy daar aan die Slibberin-tafel oopmaak.

'n Nonnetjies-uil het vir Neville 'n pakkie van sy ouma af gebring. Hy maak dit opgewonde oop en wys vir almal die glasbal wat so groot soos 'n reusealbaster is en lyk of dit vol wit rook is.

"Dis 'n Onthouer!" roep hy uit. "My ouma weet ek vergeet altyd alles – dit vertel jou as daar iets is wat jy vergeet het om te doen. Kyk, jy hou dit styf vas en as dit rooi word – oe! . . ." Sy gesig val, want die Onthouer gloei skielik skarlakenrooi, ". . . dan het jy iets vergeet . . ."

Terwyl Neville probeer onthou wat hy nou eintlik vergeet het, gryp Draco Malfoy, wat net toe verby die Griffindor-tafel stap, die Onthouer uit sy hand.

Harry en Ron spring gelyktydig op. Hulle soek 'n kans om met Malfoy te baklei, maar professor McGonagall, wat moeilikheid vinniger kan raak sien as enige ander onderwyser in die skool, is soos blits op hulle.

"Wat gaan hier aan?"

"Malfoy het my Onthouer gevat, professor."

Malfoy laat val die Onthouer grimmig op die tafel.

"Het net gekyk," sê hy en loop druipstert weg met Krabbe en Goliat agterna.

Halfvier daardie middag skarrel Harry, Ron en die ander Griffindor-lede met die voortrappe af na die veld waar hul eerste vliegles gaan wees. Dis 'n helder, winderige dag en die gras ritsel onder hul voete toe hulle teen die skuins grasperke afstap na 'n plat grasperk aan die oorkant van die verbode woud. Die bome van die verbode woud swaai dreigend in die wind.

Die Slibberins is reeds daar, en so ook twintig besemstokke wat in netjiese rye op die grond lê. Harry het gehoor hoe Fred en George oor die skool se besems kla. Hulle sê party van die besems vibreer as jy te hoog vlieg en ander vlieg skeef.

Hul onderwyser, Madame Hooch, daag op. Sy het kort grys hare en geel oë soos 'n valk.

"So, waarvoor wag julle?" blaf sy. "Gaan staan by 'n besem, almal van julle. Toe-toe, opskud!"

Harry loer na sy besem. Dit is oud en van die grasse steek skeef uit.

"Hou jou regterhand oor jou besem," roep Madame Hooch daar van voor af, "en sê 'Op!'"

"OP!" skreeu almal.

Harry se besem spring dadelik in sy hand, maar dis een van die min wat dit doen. Hermien la Grange s'n rol net eenvoudig om op die grond en Neville s'n roer glad nie. Dalk weet besems, net soos perde, of jy vir hulle bang is, dink Harry; daar was 'n trilling in Neville se stem wat duidelik gesê het dat hy eerder sy voete op die grond wil hou.

Madame Hooch beduie hoe hulle moet opklim sonder om af te gly en stap met die rye langs en wys vir almal die regte greep. Harry en Ron kry lekker toe sy vir Malfoy sê dat hy dit heeltemal verkeerd doen.

"Sodra ek my fluitjie blaas, skop julle weg, hard," sê Madame Hooch. "Hou jul besems stewig vas, styg 'n meter of so op en kom weer reguit grond toe deur effens vooroor te leun. Wanneer ek blaas – drie – twee –"

Neville, ontsenu en verskrik en bang dat hy op die grond gaan agterbly, stoot hard nog voor die fluitjie aan Madame Hooch se lippe raak.

"Kom terug, seun!" skree sy, maar Neville styg reguit op soos 'n prop uit 'n bottel – drie meter – ses meter. Harry sien hoe sy benoude wit gesig na onder staar terwyl die grond onder hom wegraak, sien hoe hy na asem snak, skeef van sy besem afgly en –

BOEM – daar is 'n slag en 'n nare kraakgeluid en toe lê Neville gesig eerste in 'n hopie op die gras. Sy besemstok styg steeds hoër en hoër en begin dryf in die rigting van die verbode woud. Toe verdwyn dit buite sig.

Madame Hooch buig oor Neville, haar gesig net so bleek soos syne.

"Gebreekte pols," hoor Harry haar mompel. "Kom, boet – dis nie so erg nie, staan op."

Sy draai na die res van die klas.

"Julle roer nie terwyl ek hierdie seun na die siekeboeg toe neem nie! Los daardie besems uit of julle is uit Hogwarts voor julle 'Kwiddiek' kan sê. Kom, boet."

Neville, sy gesig besmeer met trane en sy pols geklem in een hand, hobbel weg saam met Madame Hooch, wat haar arm om hom geslaan het.

Hulle is skaars buite hoorafstand of Malfoy bars uit van die lag.

"Het julle sy gesig gesien, die idioot?"

Die ander Slibberin-lede spot saam.

"Hou jou bek, Malfoy," snou Parvati Patel hom toe.

"Oee, kom op vir Loggerenberg, hè?" sê Pansy Parkinson, 'n Slibberin-meisie met 'n harde trek op haar gesig. "Nie gedink jy hou van klein vet tjankbalies nie, Parvati."

"Kyk," sê Malfoy en spring vorentoe en raap iets op uit die gras, "dis daardie simpel ding wat Loggerenberg se ouma vir hom gestuur het."

Die Onthouer glinster in die son toe hy dit in die lug hou.

"Gee dit hier, Malfoy," sê Harry sag. Almal hou op praat en kyk na hulle.

Malfoy grynslag vermakerig.

"Ek dink ek sal dit iewers sit waar Loggerenberg dit kan kom haal – wat van – bo in 'n boom?"

"Gee dit hier!" skreeu Harry, maar Malfoy het reeds op sy besem gespring en vlieg die lug in. Hy het nie oordryf nie, hy *kan* goed vlieg – hy hang in die lug net bo die boomtoppe en skreeu, "Kom haal dit as jy kan, Potter!"

Harry gryp sy besem.

"*Nee!*" gil Hermien la Grange. "Madame Hooch het gesê ons mag nie – julle sal ons almal in die moeilikheid bring."

Harry steur hom nie aan haar nie. Die bloed suis in sy ore. Hy spring op sy besem, skop hard weg en op, op, trek hy die lug in. Die wind warrel deur sy hare en sy kleed staan met 'n boog agter hom – in 'n gloed van opwinding besef hy dat hy iets kan doen wat hy nie hoef te leer nie – dit is maklik, dit is *wonderlik*. Hy pluk die besemstok effens op om selfs hoër te vlieg en hoor ademlose krete en gille van die meisies doer onder op die grond en 'n bewonderende uitroep van Ron.

Hy swenk skerp en daar, hoog in die lug, staar hy Malfoy vierkant in die oë. Malfoy lyk verbyster.

"Gee hier," roep Harry, "of ek klap jou bo van daardie besem af!"

"Jy en wie?" sê Malfoy, maar hy lyk bekommerd.

Dis of Harry net weet wat om te doen. Hy leun vooroor en vat die besemstok styf tussen sy hande vas en dit pyl soos 'n werpspies op Malfoy

af. Malfoy gee net betyds pad; Harry maak 'n skerp draai en hou die besem stewig vas. Onder hulle klap 'n paar mense hande.

"Krabbe en Goliat is nie hier om jou bas te red nie, Malfoy," roep Harry uit.

Malfoy moet aan dieselfde ding gedink het.

"Vang dit as jy kan!" skree hy en gooi die glasbal hoog die lug in voordat dit grond toe begin val.

Asof in stadige aksie sien Harry hoe die bal die lug in styg en dan begin terugval. Hy leun vooroor en druk sy besemstok af – die volgende oomblik jaag hy die bal in 'n duiselingwekkende duik – die wind fluit in sy ore, gemeng met die krete van die mense wat kyk – hy steek sy hand uit – minder as 'n halwe meter van die grond vang hy die bal, net betyds om sy besem se neus te lig sodat hy liggies oor die grond rol met die Onthouer veilig in sy vuis.

"HARRY POTTER!"

Sy hart sink vinniger as wat hy so pas geduik het. Professor McGonagall kom aangehardloop. Bewend spring hy op.

"*Nooit* – solank ek op Hogwarts was –" Professor McGonagall is feitlik sprakeloos van skok en haar brilglase blits van woede, "– hoe *durf* jy – kon jou nek gebreek het –"

"Dit was nie sy skuld nie, professor –"

"Bly stil, juffrou Patel –"

"Maar Malfoy –"

"Dit is *genoeg*, mnr. Weasley. Potter, kom saam met my, nou dadelik."

Harry vang 'n glimp van Malfoy, Krabbe en Goliat se triomfantlike gesigte toe hy, met 'n dooie gevoel, agter professor McGonagall aan kasteel toe stap. Hy gaan geskors word, hy weet dit. Hy wil iets sê om homself te verdedig, maar dis of daar fout is met sy stem. Professor McGonagall swiep vooruit sonder om eens in sy rigting te kyk; hy moet draf om by te bly. Nou het hy alles opgedons. Hy't nie eens twee weke gehou nie. Binne tien minute sal hy sy tasse moet pak. Wat sal die Dursleys sê as hy daar op hul voorstoep staan?

Op met die voortrap, op met die marmertrappe aan die binnekant van die kasteel, en steeds sê professor McGonagall nie 'n woord nie. Sy pluk deure oop en marsjeer in die gange af terwyl 'n sielsongelukkige Harry agter haar aandraf. Dalk neem sy hom na Dompeldorius. Hy dink aan Hagrid, geskors, maar toegelaat om aan te bly as boswagter. Miskien kan hy Hagrid se assistent word. Sy maag draai as hy daaraan dink, hoe Ron en al die ander towenaars word terwyl hy oor die terrein strompel en Hagrid se sakke dra.

Net buite 'n klaskamer steek professor McGonagall vas. Sy maak die deur oop en steek haar kop in.

"Verskoon my, professor Flickerpitt, kan ek Wood vir 'n paar oomblikke leen?"

*Wood?* dink Harry verwilderd. Is Wood 'n rottang wat sy op hom gaan gebruik?

Maar Wood is 'n persoon, 'n frisgeboude vyfdejaar wat uit Flickerpitt se klas kom en verward lyk.

"Volg my, julle twee," sê professor McGonagall en hulle marsjeer af in die gang, terwyl Wood onderlangs nuuskierig na Harry kyk.

"Hier in."

Professor McGonagall wys dat hulle by 'n klaskamer moet ingaan wat leeg is, buiten Nurks wat ongeskikte woorde op die bord staan en skryf.

"Uit, Nurks!" beveel sy. Nurks smyt die kryt kletterend in die vullisblik en swiep vloek-vloek uit. Professor McGonagall slaan die deur agter hom toe en draai na die seuns.

"Potter, dit is Oliver Wood. Wood – hier's 'n Soeker vir jou."

Wood se gesig verander van absolute verwarring na louter vreugde.

"Is u ernstig, professor?"

"Volkome," sê professor McGonagall ferm. "Die seun het 'n aangebore talent. So iets het ek nog nooit tevore gesien nie. Was dit jou eerste keer op 'n besem, Potter?"

Harry knik woordeloos. Hy het nie 'n idee waarvan hulle praat nie, maar dit lyk of hy nie geskors gaan word nie, en die lewe begin terugvloei in sy bene.

"Hy het die ding in sy hand gevang na 'n duik van twintig meter," vertel professor McGonagall vir Wood. "Het nie 'n skrapie nie. Selfs Charlie Weasley kan hom dit nie nadoen nie."

Nou lyk Wood asof al sy drome tegelyk bewaarheid word.

"Al ooit 'n Kwiddiek-wedstryd bygewoon, Potter?" vra hy opgewonde.

"Wood is kaptein van Griffindor se span," verduidelik professor McGonagall.

"Hy't net die bou vir 'n Soeker, ook," sê Wood, terwyl hy om Harry stap en hom van kop tot tone bekyk. "Lig – rats – ons sal 'n ordentlike besem vir hom moet kry, Professor – 'n Nimbus Tweeduisend of 'n Wegvee Sewe, sou ek sê."

"Ek sal met professor Dompeldorius praat en kyk of ons die reëls oor eerstejaars 'n bietjie kan buig. Die vader weet, ons het 'n beter span as laas jaar nodig. Platgevee deur Slibberin in die laaste wedstryd, ek kon Severus Snerp vir weke nie in die oë kyk nie . . ."

Professor McGonagall tuur streng oor haar bril na Harry.

"Ek wil hoor dat jy hard oefen, Potter, of ek verander dalk van plan oor jou straf."

Dan glimlag sy, heel onverwags.

"Jou pa sou trots op jou gewees het," sê sy. "Hy was 'n uitstekende Kwiddiek-speler."

"Dit *lieg* jy."

Dis etenstyd. Harry het so pas vir Ron vertel wat gebeur het na hy die terrein saam met professor McGonagall verlaat het. 'n Happie biefstuk-en-niertjie-pastei was op pad na Ron se mond, maar hy vergeet skoon daarvan.

"*Soeker?*" sê hy. "Maar eerstejaars het nog nooit – jy moet die jongste speler vir 'n huis wees in omtrent –"

"'n Eeu," sê Harry, en prop 'n stuk pastei in sy mond. Hy is veral honger na die opwinding van die middag. "Wood sê so."

Ron is so verbaas, so beïndruk, hy kan net daar sit en vir Harry aangaap.

"Ek begin volgende week oefen," sê Harry. "Maar jy mag vir niemand sê nie, Wood wil dit geheim hou."

Net toe kom Fred en George Weasley aangestap. Hulle sien Harry en kom vinnig nader.

"Mooi skoot," sê George onderlangs, "Wood het vir ons gesê. Ons is ook in die span – Brekers."

"Ek sê jou, vanjaar wen ons vir seker daardie Kwiddiek-beker," sê Fred. "Ons het nog nie weer gewen van Charlie weg is nie, maar hierdie jaar se span gaan briljant wees. Jy moet goed wees, Harry, Wood het amper rondgedans toe hy ons vertel het."

"Wel, ons moet gaan, Lee Jordaan sê hy't nog 'n geheime tonnel gevind om uit die skool te kom."

"Wed dis die een agter die standbeeld van Gregorius die Inkruiper wat ons laas week gekry het. Sien julle."

Fred en George is skaars weg of iemand wat baie minder welkom is, daag op: Malfoy, bygestaan deur Krabbe en Goliat.

"Nuttig jou laaste maaltyd, of wat sê ek, Potter? Wanneer klim jy op die trein terug na die Moggels toe?"

"Jy's baie dapperder vandat jy terug is op die grond en jou maatjies langs jou het," sê Harry koel. Daar is natuurlik niks kleins aan Krabbe of Goliat nie, maar omdat die Hooftafel vol onderwysers is, kan die twee niks anders doen as om hul kneukels te kraak en te grynslag nie.

"Ek sal jou enige tyd op my eie takel," sê Malfoy. "Vanaand, as jy wil. Towenaarstweegeveg. Slegs towerstawwe – geen kontak nie. Toe, wat's fout? Nog nie van 'n towenaarstweegeveg gehoor nie, hè?"

"Natuurlik het hy," sê Ron en tol op sy hak, "ek is sy sekondant, wie's joune?"

Malfoy tuur opsommend na Krabbe en Goliat.

"Krabbe," sê hy. "Maak dit middernag. Ons sien julle in die trofeekamer, dis altyd oop."

Toe Malfoy buite hoorafstand is, kyk Harry en Ron na mekaar.

"Wat *is* 'n towenaarstweegeveg?" vra Harry. "En wat vir 'n ding is 'n

sekondant?"

"Wel, 'n sekondant is die een wat oorneem as jy doodgaan," sê Ron ongeërg en vat 'n hap van sy koue pastei. Hy vang die uitdrukking op Harry se gesig en voeg vinnig by, "Maar mense gaan net dood in regte tweegevegte, jy weet, met regte towenaars. Al wat jy en Malfoy sal regkry, is om vonke na mekaar te stuur. Nie een van julle weet genoeg van toor om mekaar regtig seer te maak nie. Ek wed hy't gedink jy sal nie wil nie."

"En wat as ek my towerstaf swaai en niks gebeur nie?"

"Gooi dit weg en slaan hom op die neus," stel Ron voor.

"Verskoon my."

Albei van hulle kyk op. Dit is Hermien la Grange.

"Kan 'n mens nie in vrede eet in hierdie plek nie?" sê Ron.

Hermien ignoreer hom en draai na Harry.

"Ek kon nie help om te hoor wat jy en Malfoy sê nie –"

"Wed jy kon," brom Ron.

"– en jy *mag* net eenvoudig nie in die nag in die skool rondloop nie, dink aan die punte wat jy vir Griffindor gaan verloor as jy gevang word en dis net mooi presies wat gaan gebeur. Dis regtig baie selfsugtig van jou."

"En dit het regtig net mooi niks met jou uit te waai nie," sê Harry.

"Tot siens," sê Ron.

Dit was nou nie juis die volmaakte einde vir 'n dag nie, dink Harry toe hy heelwat later wakker lê en luister hoe Dean en Septimus aan die slaap raak (Neville is nog nie terug van die siekeboeg nie). Die hele aand lank het Ron vir hom raad gegee, soos "As hy jou probeer vervloek, dan moet jy dit systap, want ek kan nie onthou hoe om dit te blok nie." Daar is 'n baie goeie kans dat hulle deur Fillis of mev. Norris uitgevang kan word en Harry weet dat hy 'n yslike kans waag deur 'n tweede skoolreël op dieselfde dag te breek. Aan die ander kant sien hy Malfoy se smalende bakkies die hele tyd voor hom in die donkerte – dis sy kans om met Malfoy af te reken. Hy kan dit nie laat verbygaan nie.

"Halftwaalf," hoor hy Ron uiteindelik prewel, "ons moet gaan."

Hulle trek hul kamerjasse aan, tel hul towerstawwe op en sluip oor die toringkamer, af met die spiraaltrappe en tot in Griffindor se geselskamer. In die kaggel gloei nog 'n paar kole en verander die gemakstoele in geboë swart skaduwees. Hulle is amper by die opening waar die portret hang toe hulle 'n stem uit die stoel naaste aan hulle hoor: "Ek kan nie glo dat jy dit werklik wil doen nie, Harry."

'n Lamp flikker en gaan aan. Dit is Hermien la Grange in 'n pienk kamerjas en met 'n frons op haar voorkop.

"*Jy!*" sê Ron woedend. "Loop slaap, man!"

"Ek het amper vir jou broer gesê," kap Hermien terug, "Percy – hy's 'n prefek en hy sal julle keer."

Harry kan nie glo dat iemand so kan inmeng nie.

"Kom tog," sê hy vir Ron. Hy stoot die portret van die Vet Vrou opsy en klouter deur die gat.

So maklik gee Hermien nie op nie. Sy volg Ron deur die opening en sis soos 'n briesende gans op hulle.

"Maak Griffindor nie vir julle *saak* nie? Is julle net oor julle *self* gepla? *Ek* wil nie hê Slibberin moet die huisbeker wen nie en julle gaan al die punte verloor wat ek by professor McGonagall gekry het vir alles wat ek van Wisseltowery af weet."

"Gaan weg."

"Nou maar goed, maar ek het julle gewaarsku, onthou wat ek gesê het, môre, as julle op die trein sit op pad huis toe, julle is net so ontsettend –"

Wat hulle is, sal hulle nooit weet nie. Toe Hermien omdraai na die portret van die Vet Vrou om terug in die kamer te klim, kyk sy vas in 'n leë skildery. Die Vet Vrou het 'n nagtelike besoek gaan aflê en Hermien is uit die Griffindor-toring gesluit.

"Wat gaan ek nou doen?" vra sy skril.

"Dis jou probleem," sê Ron. "Ons moet loop, ons gaan laat wees."

Hulle is nog nie eens aan die einde van die gang nie, of Hermien is by hulle.

"Ek kom saam met julle," sê sy.

"Jy kom *nie*."

"Dink julle ek gaan hier staan en wag tot Fillis my vang? As hy ons al drie vang, sal ek hom die waarheid vertel, dat ek julle wou keer en dan kan julle sê dat dit waar is."

"Watter vermetelheid –" sê Ron vererg.

"Bly tog stil, albei van julle!" sê Harry skerp, "ek het iets gehoor."

Dis 'n soort snorkgeluid.

"Mev. Norris?" fluister Ron en tuur die donkerte in.

Dis nie mev. Norris nie. Dis Neville. Hy lê opgekrul op die vloer, vas aan die slaap, maar skrik wakker toe hulle nader sluip.

"Dankie tog, julle het my gekry! Ek is al ure lank hier, ek kan nie die nuwe wagwoord onthou om bed toe te kan gaan nie."

"Moenie so hard praat nie, Neville. Die wagwoord is 'Varksnoet' maar dit help jou min, want die Vet Vrou het iewers gaan kuier."

"Hoe's jou arm?" vra Harry.

"Orraait," sê Neville en wys hulle. "Madame Pomfrey het dit feitlik dadelik reggemaak."

"Goed – wel, kyk, Neville, ons moet iewers heen gaan, ons sien jou later –"

"Julle kan my nie hier los nie!" sê Neville en skarrel orent, "ek wil nie alleen hier bly nie, die Bloedige Baron is al twee keer hier verby."

Ron loer na sy horlosie en gluur na Hermien en Neville.

"As ons gevang word, leer ek so wraggies die Vloek van die Boeman, die een waarvan Quirrell gepraat het, en dan sit ek dit op julle!"

Hermien maak nog haar mond oop, dalk om vir Ron te sê presies hoe die Vloek van die Boeman werk, maar Harry sê sissend dat sy haar mond moet hou en wink almal om hom te volg.

Hulle glip deur gange waarop die maanlig wat deur die hoë vensters val, lang strepe maak. By elke hoek verwag Harry om in Fillis of mev. Norris vas te loop, maar die geluk is aan hulle kant. Hulle draf op met die trappe tot op die derde vloer en loop op hul tone na die trofeekamer.

Malfoy en Krabbe is nog nie daar nie. Die kristaltrofee-kabinette glinster waar die maanlig hulle vang. Bekers, skilde, borde en beelde wink in silwer en goud in die skemerdonker. Hulle skuif al langs die muur, hul oë vasgenael op die deure aan weerskante van die vertrek. Harry haal solank sy towerstaf uit ingeval Malfoy inspring en sommer dadelik begin toor. Die minute kruip verby.

"Hy's laat. Miskien het hy bang geword," fluister Ron.

'n Geluid in die vertrek langsaan laat hulle wip van die skrik. Harry het net sy towerstaf gelig toe hy iemand hoor praat – en dis nie Malfoy nie.

"Snuffel, my katjie, dalk skuil hulle in 'n gaatjie."

Dit is Fillis en hy praat met mev. Norris. Vol afgryse beduie Harry dat die ander hom so vinnig as hul kan, moet volg; hulle skarrel suutjies na

die deur verste van Fillis se stem af. Die punt van Neville se kleed is skaars om die hoek toe hoor hulle hoe Fillis die trofeekamer binnestap.

"Hulle is hier iewers," hoor hulle hom mompel, "kruip seker weg."

"Hierdie kant toe!" prewel Harry vir die ander en koud geskrik sluip hulle af deur 'n lang galery vol wapenrustings. Hulle hoor hoe Fillis al nader en nader kom. Meteens los Neville 'n verskrikte piep en begin hardloop – hy struikel, gryp Ron om die lyf en die twee van hulle val teen 'n wapenrusting.

Die gekletter en geklater is genoeg om die hele kasteel wakker te maak.

"HOL!" gil Harry en die vierstuks laat spat af in die galery. Hulle kyk nie terug om te sien of Fillis hulle volg nie – hulle swaai om die kosyn, galop af in een gang en dan weer in 'n volgende, met Harry heel voor, sonder dat hy 'n benul het waar hulle is of waarheen hulle gaan – hulle gooi hulself deur 'n muurbehangsel en bevind hulself in 'n versteekte gang, storm daarmee af en kom uit naby die Towerspel-klaskamer wat kilometers van die trofeekamer af is.

"Ek dink ons het hom afgeskud," sê Harry blaas-blaas terwyl hy teen die koue muur leun en sy voorkop afvee. Neville is dubbeld gevou. Sy bors fluit en hy snak na asem.

"Ek – het – julle - mos – gesê," hyg Hermien en gryp na die miltsteek in haar sy, "ek – het – gesê."

"Ons moet teruggaan na die Griffindor-toring," sê Ron benoud, "hoe gouer hoe beter."

"Malfoy het julle lekker gefop," sê Hermien vir Harry. "Jy besef dit, of hoe? Hy was glad nie van plan om julle daar te ontmoet nie – Fillis het geweet julle gaan in die trofeekamer wees, Malfoy moet hom gesê het."

Harry reken sy is waarskynlik reg, maar hy verseg om dit te erken.

"Kom ons loop."

So eenvoudig is dit nie. Hulle het skaars 'n paar tree gegee toe 'n deurknop ratel en iets uit die klaskamer voor hulle uitskiet.

Dis Nurks. Toe hy hulle sien, lag hy skril van plesier.

"Bly tog stil, Nurks – asseblief – jy sal dat hulle ons hier uitgooi."

Nurks kekkellag.

"So julle eerstejaartjies loop alleen in die middel van die nag rond? T-t-t. Stouties, stouties, pak op die bouties."

"Net as jy ons weggee, asseblief, Nurks, moenie."

"Moet vir Fillis sê, ek moet," sê Nurks in 'n vroom stemmetjie, maar sy oë glinster boos. "Dis vir jul eie beswil, nè."

"Ag, gee tog pad," snou Ron hom toe en klap na Nurks. Dit was 'n groot fout.

"STUDENTE WAT NIE IN DIE BED IS NIE!" bulder Nurks, "STUDENTE IN DIE TOWERSPELGANG!"

Hulle duik onderdeur Nurks se arm en hardloop vir die vale tot aan die end van die gang waar hulle hulle in 'n toe deur vasloop – en dit is gesluit.

"Nou is dit klaarpraat!" kreun Ron, terwyl hulle hulpeloos teen die deur druk. "Dis die einde!"

Hulle hoor voetstappe. Dis Fillis wat so vinnig as wat sy bene hom kan dra in die rigting van Nurks se geskree hardloop.

"Gee tog pad," grom Hermien. Sy gryp Harry se towerstaf, tik teen die slot en fluister, "*Alohomora!*"

Die slot klik en die deur swaai oop – hulle bondel na binne, stoot dit vinnig toe, druk hul ore daarteen en luister.

"Watter kant toe, Nurks?" sê Fillis. "Gou man, praat."

"Sê 'asseblief'."

"Moenie met my kom sukkel nie, Nurks, *waarheen is hulle*?"

"Sê niks nie, sê net 'bliefies'," sê Nurks in 'n irriterende sangstemmetjie.

"Goed dan – *asseblief*."

"NIKS! Ha haaa! Het gesê ek sal 'niks' sê, as jy asseblief sê! Ha ha! Haaaaa!" Hulle hoor hoe Nurks wegwarrel en Fillis se woedende gevloek.

"Hy dink die deur is gesluit," fluister Harry, "ek dink ons is veilig – los

my *uit*, Neville!" Neville trek reeds vir die afgelope minuut aan Harry se kamerjas se mou. "Wat *is* dit tog?"

Harry draai om – en sien, heeltemal duidelik, wat dit is. Vir 'n oomblik voel dit of hulle in 'n nagmerrie gevang is – na alles wat al gebeur het, is dit eens te erg.

Hulle is nie in 'n kamer soos hy verwag het nie. Hulle is in 'n gang. Die verbode gang op die derde verdieping. En nou weet hy hoekom dit verbode is.

Hulle kyk vas in die oë van 'n monster van 'n hond, 'n hond wat die hele ruimte tussen die plafon en die vloer beslaan. Dit het drie koppe; drie pare rollende, mal oë; drie neuse wat in hul rigting snuffel en snuif en drie kwylende bekke waar die speeksel in slymerige toue aan groot geel slagtande hang.

Dit staan doodstil, al ses oë gluur na hulle en Harry weet die enigste rede waarom hulle nog nie dood is nie, is omdat hulle so skielik verskyn het en die gedierte onkant gevang het, maar die enorme hond is vinnig besig om by te kom, dis wat daardie bulderende gegrom moet beteken.

Harry vat die deurknop vas – as hy moet kies tussen Fillis en die dood, kies hy vir Fillis.

Hulle glip uit – Harry slaan die deur toe en hulle laat vat, hulle vlieg omtrent terug in die gang af. Fillis moet vinnig padgegee het om hulle iewers anders te gaan soek, want hulle sien nie 'n teken van hom nie, dit

traak hulle ook net mooi niks – al wat hulle wil doen, is om so ver moontlik van die monster af weg te kom. Hulle hou eers op hardloop toe hulle by die portret van die Vet Vrou op die sewende verdieping kom.

"Waar op dees aarde was julle?" vra sy en kyk na hul kamerjasse wat laag oor hul skouers hang en hul rooi en natgeswete gesigte.

"Maak nie saak nie – varksnoet, varksnoet," hyg Harry en die portret swaai vorentoe. Hulle klouter deur, strompel in die geselskamer in en sak bewend op die gemakstoele neer.

Dis 'n geruime tyd voordat iemand iets sê. Dit lyk of Neville nooit weer sal kan praat nie.

"Wat doen hulle met so 'n ding hier in die skool?" sê Ron uiteindelik. "Daar's nou vir jou 'n brak wat kan doen met 'n bietjie oefening."

Hermien het sowel haar asem as haar slegte humeur teruggekry.

"Julle gebruik ook nie jul oë nie, nè?" snou sy hulle toe. "Het julle nie gesien waarop die ding staan nie?"

"Die vloer?" stel Harry voor. "Ek het nie na sy voete gekyk nie, ek was te besig met al daardie koppe."

"Nee, *nie* die vloer nie. Dit staan op 'n valdeur. Dit pas natuurlik iets op."

Sy staan op en gluur hulle aan.

"Ek hoop julle is in julle skik met julself. Ons kon almal dood gewees

het – erger, geskors. As niemand omgee nie, dan gaan ek nou slaap."

Ron staar haar met 'n oop mond agterna.

"Nee, ons gee nie om nie," sê hy. "'n Mens sou sê ons het haar gedwing om saam te gaan."

Maar Hermien het vir Harry iets anders gegee om oor te dink toe hy in die bed lê. Die hond pas iets op . . . Wat het Hagrid gesê? Edelgolt is die veiligste plek in die wêreld as jy iets het wat jy wil wegsteek – behalwe miskien Hogwarts.

Dit lyk of Harry uitgevind het waar die smerige pakkie van kluis sewehonderd-en-dertien nou is.

—HOOFSTUK TIEN —

# *Allerheiligeaand*

Die volgende dag kan Malfoy duidelik nie sy oë glo toe hy sien dat Harry en Ron nog steeds in Hogwarts is en dat hulle, hoewel moeg, heeltemal vrolik lyk nie. Teen hierdie tyd voel dit vir Harry en Ron of die ontmoeting met die driekoppige hond 'n wonderlike avontuur was en is hulle heeltemal lus vir nog. Harry het Ron intussen vertel van die pakkie wat skynbaar van Edelgolt na Hogwarts verskuif is en hulle praat ure lank oor wat tog so goed beskerm moet word.

"Dis óf baie kosbaar óf baie gevaarlik," sê Ron.

"Of albei," sê Harry.

Ongelukkig weet hulle niks meer oor die geheimsinnige pakkie as dat dit omtrent tien sentimeter lank is nie, en hulle het heeltemal te min leidrade om te kan raai wat dit is.

Nóg Neville, nóg Hermien stel belang in wat onder die hond en onder die valdeur is. Neville wil net nooit weer naby die hond kom nie.

Hermien weier om met Harry en Ron te praat, maar sy is so 'n baasspelerige klein beterweter dat dit 'n wonderlike bonus is. Al wat hulle nou wil hê, is 'n manier om vir Malfoy terug te betaal en tot hul groot vreugde kom juis so iets 'n week later in die pos.

Toe die uile soos gewoonlik die Groot Saal binnevlieg, sien almal dadelik die lang dun pakkie wat deur ses groot steenuile gedra word. Harry is net so nuuskierig as die ander om te weet wat daarin is en is heel verwilderd toe die uile die pakkie voor hom neergooi sodat sy spek skoon van sy bord afval. Hulle het skaars weggefladder of nog 'n uil gooi 'n brief bo-op die pakkie. Harry skeur die brief eerste oop, wat 'n gelukskoot is, want dit sê:

*MOENIE HIERDIE PAKKIE AAN TAFEL OOPMAAK NIE.*
*Dit bevat jou nuwe Nimbus Tweeduisend,*
*maar ek wil nie hê almal moet weet dat jy*
*'n besemstok kry nie, want dan sal almal een wil hê.*
*Oliver Wood sal jou vanaand om sewe-uur*
*op die Kwiddiek-veld ontmoet vir jou eerste oefensessie.*
*Professor M. McGonagall*

Dis met groot moeite dat Harry sy gesig reguit hou toe hy die brief vir Ron gee om te lees.

"'n Nimbus Tweeduisend!" kla Ron jaloers. "Ek het nog nooit eens aan een *geraak* nie."

Hulle stap vinnig uit sodat hulle die besemstok iewers eenkant kan oopmaak voor die eerste les begin, maar hulle is skaars halfpad oor die ingangsportaal of Krabbe en Goliat keer hulle by die trap. Malfoy gryp die pakkie uit Harry se hande en voel daaraan.

"Dis 'n besemstok," sê hy en gooi dit terug na Harry met 'n mengsel van jaloesie en vermakerigheid op sy gesig. "Hierdie keer is jy lekker in die pekel, Potter, eerstejaars mag nie besems hê nie."

Ron kan dit nie meer hou nie.

"Dis nie sommer enige ou besemstok nie," sê hy, "dis 'n Nimbus Tweeduisend. Wat het jy nou weer gesê het jy by die huis, Malfoy, 'n Comet 260?" Ron grinnik vir Harry. "Comets lyk nogal goed, maar hulle kom nie naby die Nimbus-reeks nie."

"Wat weet jy miskien, Weasley, jy kan nie eens die helfte van die stok bekostig nie," kap Malfoy terug. "Jy en jou broers koop dit seker grassie vir grassie."

Voor Ron kan antwoord, verskyn professor Flickerpitt langs Malfoy.

"Hoop nie julle is aan die stry nie, seuns," piep hy.

"Potter het 'n besem gekry, professor," sê Malfoy vinnig.

"Ja, ja, dis reg," sê professor Flickerpitt en hy straal in Harry se rigting. "Professor McGonagall het my van die spesiale omstandighede vertel, Potter. En watter model is dit?"

"'n Nimbus Tweeduisend, professor," sê Harry terwyl hy veg om nie te lag oor die uitdrukking van skok op Malfoy se gesig nie. "Eintlik is dit te danke aan Malfoy dat ek dit gekry het," voeg hy by.

Harry en Ron storm teen die trappe uit, terwyl hulle hul bes doen om nie uit te bars van die lag oor Malfoy se klaarblyklike woede en verwarring nie.

"Maar dis die waarheid," proes Harry toe hulle die bokant van die marmertrappe bereik. "As hy nie Neville se Onthouer gesteel het nie, was ek nooit in die span . . ."

"Nou dink jy seker dis 'n beloning omdat jy die reëls oortree het?" hoor hulle 'n kwaai stem net agter hulle. Dis Hermien wat die trappe op gesteun kom en vol afkeuring na die pakkie in Harry se hande staar.

"Ek dag jy praat nie met ons nie?" sê Harry.

"Ja, moenie nou ophou nie," sê Ron, "ons hou daarvan."

Hermien marsjeer neus in die lug verby hulle.

Dis met groot moeite dat Harry daardie dag sy gedagtes by sy lesse hou. Hulle dwaal die hele tyd na die slaapsaal waar sy nuwe besem onder sy bed lê, of na die Kwiddiek-veld waar hy daardie aand gaan begin leer

hoe om te speel. Hy verorber sy aandete sonder dat hy sien wat dit is en storm boontoe saam met Ron om die Nimbus Tweeduisend uit die pakkie te haal.

"Sjoe," sug Ron toe die besemstok uitrol op Harry se deken.

Selfs Harry wat niks van besems af weet nie, dink dit lyk wonderlik. Dis sierlik en skitterblink met 'n mahoniesteel, en het 'n lang stert van netjiese reguit gras en met Nimbus Tweeduisend in goud aan die kant geskryf.

Skuins voor sewe verlaat Harry die kasteel en stap in die rigting van die Kwiddiek-veld. Hy was nog nooit tevore in die stadion nie. Daar is honderde sitplekke op pawiljoene wat hoog genoeg is dat die toeskouers die wedstryd kan sien. By elke doellyn is drie goue pale, elk met 'n hoepel aan die punt. Hulle laat Harry dink aan die klein plastiekstokkies waardeur Moggelkinders seepbelle blaas, behalwe dat hulle twintig meter lank is.

Harry is te gretig om weer te vlieg om vir Wood te wil wag. Hy klim op sy besem en skop weg. Wat 'n sensasie – hy swiep heen en weer tussen die doelpale en vlieg om en om die veld. Die Nimbus Tweeduisend draai met die ligste aanraking net waar hy wil wees.

"Haai, Potter, kom af!"

Oliver Wood is daar. Hy dra 'n groterige houtkrat onder sy arm. Harry land reg langs hom.

"Baie goed," sê Wood en sy oë glinster. "Ek sien wat McGonagall bedoel . . . dis aangebore. Vanaand sal ek jou die reëls leer, daarna oefen jy saam met die span, drie keer per week."

Hy maak die krat oop. Binne-in is vier balle van verskillende groottes.

"Reg," sê Wood. "Nou, Kwiddiek is maklik genoeg om te verstaan, hoewel dit nie maklik is om te speel nie. Daar is sewe spelers aan elke kant. Drie van hulle word Jaers genoem."

"Drie Jaers," herhaal Harry terwyl Wood 'n blinkrooi bal, omtrent so groot soos 'n sokkerbal, uithaal.

"Dit is die Swelger," sê Wood. "Die Jaers gooi die Swelger vir mekaar en probeer dit deur een van die hoepels gooi om 'n doel te kry. Elke keer dat die Swelger deur 'n hoepel gaan, kry die span tien punte. Verstaan jy?"

"Die Jaers probeer die Swelger deur die hoepels kry vir 'n doel," herhaal Harry. "Dus so 'n bietjie soos basketbal op besems met ses hoepels, of hoe?"

"Wat is basketbal?" vra Wood nuuskierig.

"Toemaar," sê Harry vinnig.

"Nou, aan elke kant is daar een speler wat die Wagter genoem word – ek is Wagter vir Griffindor. Ek vlieg rond tussen die hoepels en keer dat die ander span 'n doel kry."

"Drie Jaers en een Wagter," sê Harry wat vasberade is om alles te onthou. "En hulle speel met 'n Swelger. Goed, ek het dit. So, waarvoor is dit?" Hy wys na die drie balle wat nog steeds in die krat lê.

"Ek sal jou nou wys," sê Wood. "Vat hier."

Hy gee vir Harry 'n klein kolf, baie soos dié waarmee 'n mens bofbal speel.

"Ek gaan jou nou wys wat die Mokers doen," sê Wood. "Hierdie twee is Mokers."

Hy wys na twee identiese balle, pikswart en effens kleiner as die rooi Swelger. Harry sien hoe beur hulle teen die bande wat hulle in die krat hou.

"Staan terug," waarsku Wood. Hy buk en maak een van die Mokers los.

Die swart bal styg onmiddellik hoog op in die lug en pyl dan reguit op Harry se gesig af. Harry swaai met die kolf om te keer dat dit sy neus breek. Hy stuur die Moker op 'n sigsag-koers die lug in – dit zoem om hul koppe en skiet dan na Wood wat daarop duik en dit teen die grond vaspen.

"Sien?" Wood hyg na asem. Hy dwing die worstelende Moker terug in die krat en gord dit stewig vas. "Die Mokers vlieg rond en probeer spelers van hul besems af slaan. Dis hoekom daar twee Brekers is – die Weasley-tweeling is ons s'n – dis hul werk om hul kant teen die Mokers te

beskerm en hulle na die ander span te slaan. So – het jy dit?"

"Drie Jaers wat doele probeer kry met die Swelger; die Wagter wat die doelpale oppas; die Brekers wat die Mokers weghou van hul span," rammel Harry af.

"Baie goed," sê Wood.

"H'm – het die Mokers al ooit iemand doodgemaak?" vra Harry en probeer ongeërg klink.

"Nog nie by Hogwarts nie. Ons het al 'n paar gebreekte kakebene gehad, maar niks erger nie. Nou, die laaste lid van die span is die Soeker: Dis jy. En jy hoef jou glad nie oor die Swelger of die Mokers te bekommer nie –"

"– behalwe as hulle my skedel kraak."

"Ag nee, man, die Weasleys is meer as mans genoeg vir die Mokers – hulle is twee Mokers in menslike vorm."

Weer steek Wood sy hand in die krat en haal die vierde en laaste bal uit. In vergelyking met die Swelger en die Mokers is dit klein, omtrent so groot soos 'n okkerneut. Dit is helder goudkleurig en het klein, fladderende silwer vlerkies.

"*Dit,*" sê Wood, "is die Goue Snip en dis die belangrikste bal van almal. Dis baie moeilik om dit te vang omdat dit so vinnig en so moeilik is om te sien. Dis die Soeker se werk om dit te vang. Jy moet in en uit

weef tussen die Jaers, Brekers, Mokers en die Swelger en die Snip kry voor die ander span se Soeker dit kan kry, want die span wie se Soeker die Goue Snip eerste vang, kry 'n ekstra honderd-en-vyftig punte, sodat daardie span feitlik altyd wen. Dis hoekom die Soekers so dikwels beseer word weens vuilspel. 'n Kwiddiek-wedstryd eindig eers wanneer die Snip gevang is, so dit kan eeue lank aanhou – ek dink die rekord is drie maande, hulle moes aanhou nuwe spelers op die veld bring sodat die ander spelers kan rus. Het jy enige vrae?"

Harry skud sy kop. Hy verstaan wat hy moet doen; dis om dit te doen wat die probleem gaan wees.

"Ons sal nie nou al met die Snip oefen nie," sê Wood en maak dit versigtig toe binne-in die krat, "dis te donker, netnou verloor ons dit. Kom ons probeer 'n paar van dié."

Hy haal 'n sak vol gewone gholfballe uit en 'n paar minute later is hy en Harry bo in die lug. Wood gooi die balle so hard as wat hy kan en in enige denkbare rigting vir Harry om te vang.

Harry mis nie 'n enkele bal nie en Wood is in sy noppies. 'n Halfuur later het die son gesak en is dit so donker dat hulle nie verder kan oefen nie.

"Vanjaar staan daar Griffindor op die Kwiddiek-beker," sê Wood tevrede terwyl hulle terugstap kasteel toe. "Ek sal nie verbaas wees as jy beter is as Charlie Weasley nie en hy kon vir Engeland gespeel het as hy

nie gaan drake jag het nie."

Dis dalk omdat hy so besig is met Kwiddiek drie aande van die week, bo en behalwe sy huiswerk, dat Harry skaars kan glo dat hy al meer as twee maande in Hogwarts is. Die kasteel is meer van 'n tuiste as wat die huis in Ligusterlaan ooit was. Sy lesse raak ook al hoe interessanter noudat hy die basiese beginsels bemeester het.

Op die oggend van Allerheiligeaand word hulle wakker met die geur van gebakte pampoen wat deur die gange sweef. Nog beter, tydens die Towerspel-les kondig professor Flickerpitt aan dat hulle gereed is om voorwerpe te laat vlieg, iets wat hulle brand om te doen sedert hulle gesien het hoe hy Neville se padda in die klaskamer laat rondvlieg. Professor Flickerpitt deel hulle op sodat hulle in pare kan oefen. Harry se maat is Septimus Floris (wat 'n verligting is, want Neville het sy oog probeer vang). Ron moet egter saam met Hermien la Grange werk. Dis moeilik om te sê wie van Ron of Hermien die kwaadste is. Sedert die dag toe Harry se besemstok gekom het, het sy nog nie 'n woord met hulle gepraat nie.

"Moenie daardie oulike gewrigsbeweging wat ons so geoefen het, vergeet nie!" piep professor Flickerpitt, wat soos gewoonlik bo-op sy stapel boeke staan. "Swiep en piets, onthou, swiep en piets. En dis belangrik

om die towerwoorde behoorlik te sê – moenie vergeet van Towenaar Baruffio wat 't' gesê het pleks van 'p' en die volgende oomblik plat op die grond gelê het met 'n buffel bo-op hom nie."

Dit is bitter moeilik. Harry en Septimus swiep en piets, maar die veer wat hulle die lug in moet stuur, bly net daar op die tafel lê. Septimus word so ongeduldig dat hy dit met sy towerstaf aanpor en per ongeluk aan die brand steek – Harry moet dit blus met sy hoed.

Ron, by die tafel langsaan, vaar niks beter nie.

"*Wingardium Leviosa!*" skree hy en waai sy lang arms soos 'n windmeul.

"Jy sê dit heeltemal verkeerd," hoor Harry vir Hermien snou. "Dis Wing-*gar*-dium Levi-*o*-sa, met die '*gar*' lekker uitgerek."

"Doen jy dit dan as jy so slim is," jak Ron haar af.

Hermien rol haar moue op, piets met haar towerstaf en sê, "*Wingardium Leviosa!*"

Die veer styg die lug in en hang omtrent 'n meter bo hul koppe.

"Mooi so!" roep professor Flickerpitt uit en klap sy hande. "Kom kyk hier, almal van julle, juffrou La Grange het dit reggekry!"

Aan die einde van die klas is Ron in 'n vieslike bui.

"Dis g'n wonder dat niemand van haar hou nie," sê hy vir Harry terwyl hulle deur die malende mense in die gang beur, "sy's 'n nagmerrie, rêrig."

Iemand stamp teen Harry toe hulle verby hom druk. Dis Hermien. Harry vang 'n glimp van haar gesig – en is verbaas om te sien dat sy in trane is.

"Ek dink sy't jou gehoor."

"So?" sê Ron, maar hy lyk bietjie ongemaklik. "Sy't darem seker al agtergekom dat sy geen vriende het nie."

Hermien daag nie op vir die volgende klas nie en die hele middag sien hulle haar nêrens nie. Op pad na die Groot Saal vir die Allerheiligefees hoor Harry en Ron hoe Parvati Patel vir haar vriendin Hildegard vertel dat Hermien in die meisies se toilette sit en huil en alleen wil wees. Ron lyk nog meer ongemaklik toe hy dit hoor, maar 'n oomblik later stap hulle die Groot Saal binne en die versierings verdryf alle gedagtes aan Hermien uit hul koppe.

'n Duisend lewende vlermuise fladder teen die mure en teen die plafon, terwyl nog 'n duisend in lae swart wolke oor die tafels swiep sodat die kerse in die pampoene flikker. Die feesmaal verskyn plotseling op goue borde, net soos tydens die banket aan die begin van die kwartaal.

Harry is besig om vir homself aartappels in te skep toe professor Quirrell die saal binnestorm. Sy tulband sit skeef en sy gesig is vertrek van skok. Almal staar toe hy na professor Dompeldorius se stoel strompel, oor die tafel sak en hortend sê, "Trol – in die kerkers – dag julle moet weet."

Toe sink hy neer in 'n doodse beswyming.

Daar is 'n oproer. Dit kos etlike pers klappers uit professor Dompeldorius se towerstaf voor almal uiteindelik stil is.

"Prefekte," brom hy, "lei jul Huise terug na die slaapsale. Onmiddellik!"

Percy is in sy element.

"Volg my! Bly bymekaar, eerstejaars! Nie nodig om bang te wees vir die trol nie, solank julle my bevele gehoorsaam! Bly kort agter my. Gee pad, eerstejaars moet uitkom! Verskoon my, ek is 'n prefek!"

"Hoe kan 'n trol inkom?" vra Harry terwyl hulle die trappe klim.

"Moenie vir my vra nie. Hulle is veronderstel om ontsettend dom te wees," sê Ron. "Dalk het Nurks hom laat inkom vir 'n soort Allerheiligegrap."

Hulle stap verby verskeie groepe mense wat in alle rigtings skarrel. Toe hulle deur 'n menigte verwilderde Hoesenproesers druk, gryp Harry skielik Ron se arm.

"Ek dink nou net – Hermien."

"Wat van haar?"

"Sy weet nie van die trol nie."

Ron byt sy lip.

"Goed dan," brom hy, "maar Percy moet ons nie sien nie."

Hulle koes weg en volg die Hoesenproesers in die teenoorgestelde rigting, glip deur 'n verlate sygang en laat vat na die meisies se kleedkamer.

Hulle gaan net om die hoek toe hulle voetstappe agter hulle hoor.

"Percy!" sis Ron en pluk Harry agter 'n groot klipgriffioen in.

Toe hulle om die kant loer, sien hulle nie vir Percy nie, maar vir Snerp. Hy stap oor die gang en verdwyn buite sig.

"Wat maak hy?" fluister Harry. "Hoekom is hy nie in die kerkers saam met die res van die onderwysers nie?"

"Hoe moet ek weet?"

So soetjies moontlik sluip hulle af in die volgende gang, al agter Snerp se dowwer wordende voetstappe aan.

"Hy's op pad na die derde verdieping," sê Harry, maar Ron hou sy hand in die lug.

"Ruik jy dit?"

Harry trek sy asem diep in en 'n vreeslike stank laat hom amper flou word, 'n mengsel van ou sokkies en die soort openbare toilet wat niemand ooit skoonmaak nie.

Toe hoor hulle dit – 'n dowwe gesnork en die skuifelende voetval van reusagtige voete. Ron wys – aan die end van die gang na links, is iets yslik groots op pad in hul rigting. Hulle krimp weg in die skaduwees en staar verskrik toe die ding deur 'n kol maanlig stap.

Dis 'n aaklige gesig. Goed vier meter hoog, die vel 'n dowwe vaalgrys kleur, die logge liggaam 'n yslike granietrots met 'n klein kaal koppie

soos 'n kokosneut bo-op. Die trol het kort bene so dik soos boomstamme en plat, horingagtige pote. Die stank wat uit hom slaan, is iets afgrysliks. Hy sleep 'n tamaai groot houtknuppel agter hom oor die vloer, so lank is sy arms.

In die volgende deur steek die trol vas en loer na binne. Hy wikkel sy lang ore, asof hy oor iets dink, toe strompel hy na binne.

"Die sleutel is in die slot," mompel Harry. "Ons kan hom toesluit."

"Goeie plan," sê Ron senuagtig.

Plat teen die muur skuifel hulle in die rigting van die oop deur. Met droë monde bid hulle dat die trol tog net nie nou moet uitkom nie. Toe, met een allemintige sprong, gryp Harry die sleutel, stamp die deur toe en sluit dit.

"Jissou!"

Gloeiend van opwinding oor hul oorwinning, storm hulle in die gang af, maar net voor hulle die hoek bereik, hoor hulle iets wat hul harte amper laat staan – 'n hoë, bloedstollende kreet – en dit kom uit die vertrek wat hulle so pas gesluit het.

"O nee," sê Ron en hy word so bleek soos die Bloedige Baron.

"Dis die meisiestoilette!" Harry snak na asem.

"*Hermien!*" sê hulle tegelyk.

Dis die laaste ding wat hulle wil doen, maar hulle het nie 'n keuse nie. Hulle draai op hul hakke, laat spaander terug na die deur, draai die sleu-

tel, sukkel onhandig in hul paniek – Harry pluk die deur oop – en hulle storm in.

Hermien la Grange het haarself plat teen die oorkantste muur gesmeer, dit lyk of sy gaan flou word. Die trol stommel nader en ruk wasbakke uit die mure so ver as hy loop.

"Verwar hom!" sê Harry desperaat vir Ron en hy raap 'n kraan op en gooi dit so hard as hy kan teen die muur.

Net 'n paar tree van Hermien af, steek die trol vas. Hy draai lomperig om en knipper sy dowwe oë om te sien waarvandaan die geraas gekom het. Sy gemene klein ogies sien vir Harry. Hy huiwer, toe lig hy sy knuppel hoog bo sy kop en strompel in Harry se rigting.

"Hoei, ertjiebrein!" gil Ron van die ander kant van die vertrek en gooi 'n metaalpyp na die trol. Dis duidelik dat die trol die pyp teen sy skouer skaars merk, maar die kreet hoor hy beslis. Hy steek vas en draai sy afskuwelike snoet in Ron se rigting, wat Harry die kans gee om om hom te nael.

"Komaan, hardloop, *hardloop*!" skree Harry vir Hermien en probeer haar na die deur toe trek, maar sy roer nie; sy staan nog steeds styf teen die muur, haar mond wyd oop van angs.

Dis of die geskree en die eggo's die trol heeltemal mal maak. Hy brul en mik na Ron wat naaste aan hom is en nie kan wegkom nie.

Toe doen Harry iets wat baie dapper maar ook baie dom is: hy raap

homself op en slaan sy arms van agter om die trol se nek. Die trol kan Harry skaars voel, maar selfs 'n trol sal agterkom as jy 'n stuk hout in sy neus opdruk. Harry se towerstaf was in sy hand toe hy spring – dit glip op in een van die trol se neusgate.

Die trol tjank van pyn, hy krul rond en slaan wild met sy knuppel, terwyl Harry om lewe en dood aan sy rug klou; enige oomblik gaan die trol hom afskud of hom 'n vreeslike hou met die knuppel gee.

Hermien lê plat op die grond so bang is sy; Ron pluk sy eie towerstaf uit – hy weet skaars wat hy doen. Hy sê die eerste towerspreuk wat in sy kop kom: "*Wingardium Leviosa!*"

Die knuppel vlieg uit die trol se hand, dit skiet hoër en hoër die lug in, draai stadig om – en val eensklaps met 'n mislike kraakgeluid op sy eienaar se kop. Die trol swaai op sy voete. Toe slaan hy neer, plat op sy gesig en met so 'n dawerende slag dat die hele vertrek daarvan tril.

Harry steier orent. Hy bewe en hy is kortasem. Ron staan met sy towerstaf nog hoog bo sy kop en staar na sy handewerk.

Dis Hermien wat eerste praat.

"Is dit – dood?"

"Ek glo nie," sê Harry, "ek dink hy's net bewusteloos."

Hy buk en trek sy towerstaf uit die trol se neus. Dis bedek met iets soos klonterige grys gom.

"Jig – trolsnot."

Hy vee dit aan die trol se broek af.

'n Skielike geslaan van deure en harde voetstappe laat die driestuks omkyk. Hulle het nie besef watter kabaal hulle opskop nie, maar iemand moet die geraas en die trol se gebrul gehoor het. 'n Oomblik later bars professor McGonagall die vertrek binne, met Snerp kort op haar hakke en Quirrell agterna. Quirrell gee een kyk na die trol, uiter 'n kreet, gryp na sy hart en sak neer op 'n toilet.

Snerp buig oor die trol. Professor McGonagall kyk na Harry en Ron. Harry het haar nog nooit so kwaad gesien nie. Haar lippe is wit. Alle hoop dat hulle vyftig punte vir Griffindor gaan wen, verdwyn uit Harry se gemoed.

"Wat op aarde dink julle doen julle?" sê professor McGonagall, haar stem koud van woede. Harry kyk na Ron wat nog steeds daar staan met sy towerstaf hoog in die lug. "Julle kan jul seëninge tel dat julle nie dood is nie. Hoekom is julle nie in julle slaapsaal nie?"

Snerp kyk priemend na Harry. Harry staar na die vloer. Hy wens Ron wil sy towerstaf laat sak.

Toe kom 'n klein stemmetjie uit die skaduwees.

"Asseblief, professor McGonagall – hulle het my kom soek."

"Juffrou La Grange!"

Hermien het dit uiteindelik reggekry om op te staan.

"Ek het die trol gaan soek, want – want ek het gedink ek kan op my eie met hom afreken – u weet – omdat ek al so baie oor trolle gelees het."

Ron se towerstaf sak. Hermien la Grange vertel 'n blatante leuen aan 'n onderwyser?

"As hulle my nie gekry het nie, was ek nou dood. Harry het sy towerstaf in die trol se neus gedruk en Ron het hom met sy eie knuppel bewusteloos geslaan. Hulle het nie tyd gehad om iemand te gaan roep nie. Die ding was op die punt om my dood te maak toe hulle hier kom."

Harry en Ron probeer lyk asof die storie waar is.

"Wel – in daardie geval . . ." sê professor McGonagall en staar na die driestuks. "Juffrou La Grange, jou idiotiese kind, hoe kon jy dink dat jy 'n bergtrol vingeralleen kan takel?"

Hermien se kop hang. Harry is sprakeloos. Hermien is die laaste persoon wat die reëls sal oortree en hier staan en maak sy asof dit presies is wat sy gedoen het – om hul basse te red. Dis so goed of Snerp het skielik lekkers begin uitdeel.

"Juffrou La Grange, hiervoor verloor Griffindor vyf punte," sê professor McGonagall. "Ek is baie teleurgesteld in jou. As jy nie beseer is nie, gaan dadelik terug na die Griffindor-toring. Die fees word in die huise afgehandel."

Hermien stap uit.

Professor McGonagall draai na Harry en Ron.

"Wel, die geluk was beslis aan julle kant, maar tog is daar min eerste-

jaars wat 'n uitgegroeide bergtrol sou probeer takel. Julle verdien hiermee vyf punte elk vir Griffindor. Professor Dompeldorius sal ingelig word hieroor. Julle kan gaan."

Hulle haas hulle uit die vertrek en praat eers toe hulle twee verdiepings hoër is. Dis 'n verligting om ver weg te wees van die reuk van die trol, dis nou buiten al die ander dinge.

"Ons moes meer as tien punte gekry het," brom Ron.

"Vyf, bedoel jy, as Hermien s'n af is."

"Dit was nogal orraait van haar om ons uit die moeilikheid te help," gee Ron toe. "Maar ons *het* haar gered."

"Dit sou seker nie nodig gewees het om haar te red as ons nie die trol saam met haar toegesluit het nie," herinner Harry hom.

Hulle is by die portret van die Vet Vrou.

"Varksnoet," sê hulle en gaan in.

Die geselskamer is gepak en lawaaierig. Almal eet die kos wat opgestuur is. Net Hermien staan eenkant by die deur vir hulle en wag. Daar is 'n ongemaklike stilte. Toe, sonder dat hulle na mekaar kyk, sê hulle dankie en storm weg om borde te gaan kry.

Van daardie dag af is Hermien la Grange hul vriendin. Daar is dinge wat mense nie kan deel sonder dat hulle daarna van mekaar hou nie, en om 'n bergtrol van vier meter uit te slaan, is een daarvan.

## — HOOFSTUK ELF —

# *Kwiddiek*

Hoe nader November kom, hoe kouer word dit. Die berge om die skool lyk ysig grys en die meer soos koue staal. Soggens is die grond bedek met ryp. Hagrid kan van die boonste vensters af gesien word terwyl hy die besemstokke op die Kwiddiek-veld ontvries. Hy is toegewikkel in 'n lang molveloorjas, handskoene van haasvel en tamaai groot bewervelstewels.

Die Kwiddiek-seisoen het begin. Daardie komende Saterdag gaan Harry, na weke se oefen, sy eerste wedstryd speel: Griffindor teen Slibberin. As Griffindor wen, beklee hulle die tweede posisie in die huiskampioenskap.

Nog feitlik niemand het al vir Harry sien speel nie, want Wood het besluit dat Harry, as hul geheime wapen, wel . . . geheim gehou moet word.

Die nuus dat Harry Soeker speel, het egter uitgelek en Harry weet nie wat erger is nie – mense wat vir hom vertel hoe briljant hy gaan wees, of mense wat vertel hoe hulle met 'n matras onder hom gaan rondhardloop.

Dis 'n geluk dat Harry nou vir Hermien as vriendin het. Hy weet nie hoe hy sonder haar deur al sy huiswerk sou kom nie, nie met al die Kwiddiek-oefeninge wat Wood op die laaste minuut vir hulle laat doen nie. Sy leen ook vir hom *Kwiddiek deur die Eeue*, wat 'n baie interessante boek is.

Harry leer dat daar sewehonderd maniere is om vuil te speel en dat almal tydens 'n Kwiddiek-wêreldbekerwedstryd in 1473 gebruik is; dat Soekers gewoonlik die kleinste en vinnigste spelers is en dat die meeste ernstige ongelukke met hulle gebeur; dat hoewel mense selde gedood word tydens Kwiddiek, skeidsregters al verdwyn het en eers maande later in die Sahara-woestyn gekry is.

Sedert Harry en Ron haar van die bergtrol gered het, is Hermien meer ontspanne oor die oortreding van reëls en dus baie gawer. Die dag voor Harry se eerste Kwiddiek-wedstryd is die drie pouse buite in die snerpend koue binnehof. Hermien het 'n helderblou vuur getoor, een wat 'n mens in 'n konfytfles kan ronddra. Hulle staan met hul rûe daarna om warm te word toe Snerp oor die binnehof stap. Harry merk dadelik dat Snerp kruppel loop. Harry, Ron en Hermien beweeg nader aan mekaar

om te keer dat hy die vuur sien; hulle is seker dit word nie toegelaat nie. Ongelukkig is daar iets aan hul skuldige gesigte wat Snerp se aandag trek. Hy hink nader. Hy het nie die vuur gesien nie; hy soek sommer 'n rede om met hulle te raas.

"Wat het jy daar, Potter?"

Dit is *Kwiddiek deur die Eeue* en Harry wys hom die boek.

"Biblioteekboeke mag nie uit die skoolgebou verwyder word nie," sê Snerp. "Gee dit hier. Vyf punte van Griffindor af."

"Hy't daardie reël nou net opgemaak," brom Harry ergerlik toe Snerp weghobbel. "Wonder wat makeer sy been?"

"Weet nie, maar ek hoop dis goed seer," sê Ron vies.

Daardie aand is die Griffindor-geselskamer besonder lawaaierig. Harry, Ron en Hermien sit saam voor 'n venster. Hermien gaan Harry en Ron se Towerspreuk-huiswerk na. Sy laat hulle nooit toe om net af te skryf nie ("Hoe sal julle ooit leer?"), maar deur haar te vra om hul huiswerk te lees, het hulle op die ou end tog al die antwoorde reg.

Harry voel rusteloos. Hy wil *Kwiddiek deur die Eeue* terughê sodat hy iets het om sy aandag van die volgende dag se wedstryd af te trek. Hoekom sal hy vir Snerp bang wees? Hy staan op en sê vir Ron en Hermien dat hy sy boek by Snerp gaan vra.

"Liewer jy as ek," sê hulle in 'n koor, maar Harry reken dat Snerp nie

sal weier as daar ander onderwysers is wat kan hoor nie.

Hy stap na die personeelkamer en klop. Daar is geen antwoord nie. Hy klop weer. Niks.

Dalk het Snerp die boek daar laat lê? Dis die moeite werd om te kyk. Hy stoot die deur effens oop en loer in – en 'n aaklige gesig staar hom in die oë.

Snerp en Fillis is daar binne, alleen. Snerp het sy kleed tot bo sy knieë gelig. Sy een been is bebloed en verskeur. Fillis gee vir Snerp verbande aan.

"Verbrande ding," sê Snerp. "Hoe moet 'n mens al drie daardie koppe gelyk dophou?"

Harry probeer die deur saggies toestoot, maar –

"POTTER!"

Snerp se gesig is vertrek van woede. Hy laat sak sy kleed vinnig om sy been weg te steek. Harry sluk swaar.

"Ek wil net weet of ek my boek kan terugkry."

"GAAN UIT! UIT!"

Harry gee pad voor Snerp weer van Griffindor punte kan aftrek. Hy nael terug boontoe.

"Het jy dit gekry?" vra Ron toe Harry by hulle aansluit. "Wat makeer?"

In 'n gedempte stem vertel Harry vir hulle wat hy gesien het.

"Weet julle wat dit beteken?" vra hy ademloos. "Hy't op Allerheiligeaand verby daardie driekoppige hond probeer kom! Dis waarheen hy op pad was toe ons hom gesien het – hy's agter dit aan wat daar opgepas word! Ek wed my besem *hy* het daardie trol laat inkom om almal se aandag af te trek!"

Hermien se oë is wyd gerek.

"Nee – hy sal nie," sê sy. "Ek weet hy's nie juis gaaf nie, maar hy sal nie iets probeer steel wat Dompeldorius in veilige bewaring het nie."

"Regtig, Hermien, jy dink ook alle onderwysers is heilig of iets," jak Ron haar af. "Ek stem saam met Harry. Snerp sal enigiets doen. Maar waarna soek hy? Wat moet daardie hond oppas?"

Daardie aand toe Harry gaan slaap, maal hierdie selfde vrae deur sy brein. Neville snork luidkeels, maar Harry kan nie slaap nie. Hy probeer sy kop leegmaak – hy het slaap nodig, hy moet slaap, binne 'n paar uur gaan hy sy eerste Kwiddiek-wedstryd speel – maar die uitdrukking op Snerp se gesig toe Harry sy been gesien het, kan hy net nie vergeet nie.

Die volgende oggend is kraakhelder en koud. Die Groot Saal is gevul met die heerlike geur van gebraaide wors en die vrolike geklets van almal wat na die Kwiddiek-wedstryd uitsien.

"Jy moet *iets* eet."

"Ek wil niks hê nie."

"Net 'n stukkie roosterbrood," probeer Hermien.

"Ek is nie honger nie."

Harry voel verskriklik. Oor 'n uur moet hy op die veld draf.

"Harry, jy het energie nodig," sê Septimus Floris. "Dis altyd die Soekers wat geboelie en seergemaak word."

"Dankie, Septimus," sê Harry en kyk hoe Septimus tamatiesous oor sy wors gooi.

Teen elfuur lyk dit of die hele skool op die pawiljoen om die Kwiddiek-veld is. Heelwat van die studente het verkykers. Die sitplekke is nou wel hoog in die lug, maar dit is nog steeds soms moeilik om te sien wat gebeur.

Ron en Hermien sluit aan by Neville, Septimus en Dean, die West Ham-ondersteuner, en gaan sit op die heel boonste ry sitplekke. As 'n verrassing vir Harry het hulle 'n groot banier geverf op een van die lakens wat Skille verniel het. Daarop staan *Potter vir President* en Dean, wat kunstig is, het 'n groot Griffindor-leeu onderaan geteken. Toe het Hermien 'n towerspreuk uitgespreek sodat die verf in verskillende kleure flikker en flits.

Intussen, in die kleedkamers, is Harry en die res van die span besig om hul skarlakenrooi Kwiddiek-klere aan te trek (Slibberin speel in groen).

Wood maak sy keel skoon en vra vir stilte.

"Goed, manne," sê hy.

"En vroue," sê die Jaer, Angelina Johnson.

"En vroue," stem Wood saam. "Vandag is die dag."

"Die groot dag," sê Fred Weasley.

"Die een waarop ons almal gewag het," sê George.

"Ons ken Oliver se toespraak al uit ons koppe," vertel Fred vir Harry, "ons was laas jaar ook in die span."

"Hou julle snaters, julle twee," sê Wood. "Dit is die beste span wat Griffindor in jare gehad het. Ons gaan wen. Ek weet dit."

Hy gluur na hulle asof hy wil sê, Of anders. "Goed. Dis tyd," gaan hy voort. "Voorspoed vir julle almal."

Harry volg Fred en George uit die kleedkamer. Onder luide toejuiging loop hy op die veld. Hy kan net hoop dat sy knieë nie onder hom gaan meegee nie.

Madame Hooch is die skeidsregter. Sy staan besem in die hand in die middel van die veld en wag op die twee spanne.

"Nouja, ek verwag 'n regverdige wedstryd," sê sy toe almal om haar saamdrom. Harry merk dat sy veral met die kaptein van die Slibberins praat, Marcus Flint, 'n vyfdejaar. Vir Harry lyk dit of Flint trolbloed kan hê. Uit die hoek van sy oog sien hy die banier daar hoog in die lug wat die woorde *Potter vir President* oor die skare laat wapper. Sy hart gee 'n

skop. Hy voel sommer dapperder.

"Bestyg julle besems."

Harry klim op sy Nimbus Tweeduisend.

Madame Hooch blaas hard op haar silwer fluitjie.

Vyftien besems styg op, hoog, hoog, die lug in. Die wedstryd het begin.

"En die Swelger is onmiddellik onderskep deur Angelina Johnson van Griffindor – wat 'n uitstekende Jaer is sy nie en nogal aantreklik ook –"

"JORDAAN!"

"Jammer, professor."

Die Weasley-tweeling se vriend Lee Jordaan is verantwoordelik vir die kommentaar by die wedstryd en professor McGonagall hou hom met 'n arendsoog dop.

"En sy's regtig mooi op pad daar bo, 'n netjiese aangee na Alicia Spinnet, werklik 'n vonds, 'n mens moet Oliver Wood gelukwens, verlede jaar slegs 'n reserwe – terug aan Johnson en – nee, Slibberin het die Swelger afgeneem, dis die Slibberin-kaptein, Marcus Flint, en daar gaan hy – Flint vlieg soos 'n arend daar bo – hy mik vir die doel – nee, gestuit – 'n uitstekende beweging uitgevoer deur die Griffindor-Wagter, Wood, en nou het Griffindor die Swelger – dis Jaer Katie Bell van Griffindor, netjiese duikslag om Flint, op teen die kant van die veld – SJOE – dit moet seer wees, 'n Moker teen die agterkant van die kop – die Swelger nou in besit

van Slibberin – dis Adriaan Pienaar op pad doelpale toe, maar hy word geblok deur 'n tweede Moker – weggestuur deur Fred of George Weasley, kan nie sê wie dit was nie – mooi spel deur die Griffindor-Breker en Johnson weer in besit van die Swelger, 'n skoon veld voor haar en daar gaan sy – sy vlieg behoorlik – ontwyk 'n jagende Moker – die doelpale is voor haar – komaan, Angelina – Wagter Bletchley duik – mis – 'N DOEL VIR GRIFFINDOR!"

'n Gejuig van Griffindor vul die koue lug, gemeng met krete en sugte uit Slibberin se geledere.

"Skuif op, julle twee."

"Hagrid!"

Ron en Hermien druk styf teen mekaar sodat Hagrid by hulle kan sit.

"Het van my hut af gekyk," sê Hagrid, en tik teen 'n groot verkyker wat om sy nek hang. "Maar dis nie dieselfde as om hier tussen die toeskouers te wees nie. Nog geen teken van die Snip nie?"

"Nee," sê Ron. "Harry het nog nie juis iets gehad om te doen nie."

"Bly uit die moeilikheid, dis ook al iets," sê Hagrid en lig sy verkyker en staar na die kolletjie wat Harry is.

Daar ver bo hulle gly Harry oor die spelers en soek na die Goue Snip. Dit is deel van sy en Wood se strategie.

"Bly uit die pad tot jy die Snip sien," het Wood gesê. "Ons wil nie hê hulle moet jou aanval voor dit nodig is nie."

Angelina se doel veroorsaak dat Harry 'n paar keer bollemakiesie slaan, net om 'n bietjie stoom af te blaas. Nou is hy terug op sy pos en op soek na die Snip. Hy vang 'n slag 'n glimp van iets gouds, maar dis net die weerkaatsing van een van die Weasleys se polshorlosies. Een keer besluit 'n Moker om hom aan te val, meer soos 'n kanonkoeël as iets anders, maar Harry ontwyk dit en Fred Weasley sit dit agterna.

"Alles reg daar, Harry?" roep hy vinnig in die verbygaan, terwyl hy die Moker woes in Marcus Flint se rigting slaan.

"Slibberin in besit," sê Lee Jordaan, "Jaer Pienaar ontduik twee Mokers, twee Weasleys en Jaer Bell, en sit af in die rigting van – wag 'n bietjie – was dit die Snip?"

'n Fluistering rimpel deur die skare toe Adriaan Pienaar die Swelger laat val, te besig om oor sy skouer te kyk na die goue blitsstraal wat verby sy linkeroor skiet.

Harry het dit gesien. In 'n gloed van opwinding duik hy af op die goue streep. Slibberin se Soeker, Terence Higgs, het dit ook gesien. Kop aan kop pyl hulle af op die Snip – dis of al die Jaers vergeet het wat hulle veronderstel is om te doen, hulle hang in die lug om te kyk.

Harry is vinniger as Higgs – hy sien hoe die klein ronde balletjie met fladderende vlerkies voor hom uitskiet – hy tel ekstra spoed op –

KABAM! 'n Gebrul van woede weerklink uit die geledere van die

Griffindors op die pawiljoen – Marcus Flint het Harry met opset geblok en Harry se besem tol buite beheer, sodat hy om lewe en dood aan die steel moet klou.

"Vuilspel!" skreeu die Griffindors.

Madame Hooch praat hard met Flint en gee 'n vrygooi na die doelpale vir Griffindor. Te midde van die verwarring, het die Goue Snip natuurlik spoorloos verdwyn.

Van die pawiljoen af gil Dean Thomas, "Stuur hom af! Stuur hom af! Rooi kaart!"

"Dis nie sokker nie, Dean," herinner Ron hom. "Jy kan nie mense afstuur as jy Kwiddiek speel nie"

Maar Hagrid is aan Dean se kant.

"Hulle behoort die reëls te verander. Flint kon Harry uit die lug uit geslaan het."

Dis duidelik moeilik vir Lee Jordaan om onpartydig te bly.

"Dus – na hierdie openlike en vieslike stukkie vuilspel –"

"Jordaan!" grom professor McGonagall.

"Ek bedoel, na hierdie onverbloemde en onderduimse vuil –"

*"Jordaan, ek waarsku jou –"*

"Goed, goed. Flint het so pas amper die Griffindor-Soeker vermoor, iets wat met absoluut enigiemand kan gebeur, dit verseker ek julle, daar

is dus 'n vrygooi aan Griffindor, waargeneem deur Spinnet, wat dit sonder enige probleme wegsit en ons gaan voort met die spel, Griffindor nog steeds in besit."

Dis toe Harry nog 'n Moker ontwyk, een wat gevaarlik na aan sy kop verbyvlieg, dat dit gebeur. Sy besem gee 'n skielike, angswekkende ruk. Vir 'n breukdeel van 'n sekonde voel dit of hy gaan val. Hy pak die besemstok met albei hande en knyp dit vas tussen sy knieë. So iets het nog nooit tevore gebeur nie.

Dit gebeur weer. Dis of die besem hom wil afgooi. In die reël gooi Nimbus Tweeduisend- besemstokke nie sommer hul ruiters af nie. Harry probeer terugdraai na die Griffindor-doelpale; hy wil amper vir Wood vra om die wedstryd vir 'n rukkie te stop – maar hy besef gou dat sy besem heeltemal buite beheer is. Dit wil nie draai nie. Hy kan dit glad nie stuur nie. Dit sigsag deur die lug en elke nou en dan swiep dit woes van kant tot kant en dreig om hom af te gooi.

Lee lewer nog steeds kommentaar.

"Slibberin in besit – Flint met die Swelger – verby Spinnet – verby Bell – hard in die gesig getref deur 'n Moker, hoop dit breek sy neus – net 'n grappie, professor – 'n doel vir Slibberin – o nee . . ."

Die Slibberins juig. Dis of niemand oplet dat daar fout met Harry se besem is nie. Dit voer hom stadig al hoër en hoër, weg van die wedstryd: dit ruk en pluk so ver as dit gaan.

"Weet nie wat met Harry aangaan nie," mompel Hagrid. Hy staar deur sy verkyker. "As ek nie van beter geweet het nie, sou ek sê hy't beheer oor daardie besem verloor . . . maar dit kan tog nie . . ."

Skielik wys almal op die pawiljoen na Harry. Sy besem tol om en om, so erg dat hy net-net daarin slaag om te bly sit. Toe snak die hele skare na asem. Harry se besem gee 'n wilde skop en Harry swaai af. Hy hang net aan een hand.

"Kon iets daarmee gebeur het toe Flint hom geblok het?" fluister Septimus.

"Kan nie wees nie," sê Hagrid en sy stem bewe. "Niks kan met 'n besem verkeerd loop nie, net as daar kragtige Donker towerwerk is – 'n kind kan dit nie aan 'n Nimbus Tweeduisend doen nie."

Toe sy hierdie woorde hoor, gryp Hermien Hagrid se verkyker, maar pleks dat sy na Harry kyk, bekyk sy die skare.

"Wat doen jy?" vra Ron. Hy is grys in die gesig.

"Ek het dit geweet," hyg Hermien, "Snerp – kyk."

Ron gryp die verkyker. Snerp staan in die middel van die pawiljoen regoor hulle. Sy blik is intens op Harry gerig en hy mompel die hele tyd onderlangs.

"Hy doen iets – hy toor die besem," sê Hermien.

"Wat gaan ons maak?"

"Los dit vir my."

Voor Ron nog 'n woord kan sê, het Hermien verdwyn. Ron rig die verkyker weer op Harry. Nou skud Harry se besem so woes, hy kan net eenvoudig nie veel langer bo bly nie. Die skare is op hul voete en kyk, verskrik, hoe die Weasley-tweeling nader vlieg en probeer om Harry op een van hul besems te laai, maar dit werk nie – elke keer dat hulle by hom kom, spring die besem net nog hoër. Hulle sak en sirkel onder hom, dis duidelik dat hulle gaan probeer om hom te vang as hy dalk val. Marcus Flint gryp die Swelger en kry vyf doele sonder dat iemand dit sien.

"Opskud, Hermien," mompel Ron benoud.

Hermien moet 'n pad oor die pawiljoen oopveg na waar Snerp staan. Nou hardloop sy in die ry agter hom; sy vra nie eens om verskoning toe sy vir professor Quirrell uit die pad stamp sodat hy tussen die mense voor hom intuimel nie. Toe sy by professor Snerp kom, buk sy, haal haar towerstaf uit en fluister 'n paar goedgekose woorde. Onmiddellik skiet helderblou vlamme van haar towerstaf tot op die soom van Snerp se kleed.

Dit neem sowat dertig sekondes voordat Snerp besef dat hy brand. 'n Skielike kreet laat Hermien besef dat haar werk voltooi is. Sy vee die vlamme in 'n flessie wat sy in haar sak hou en skarrel terug na haar plek – Snerp sal nooit weet wat sy gedoen het nie.

Dit is genoeg. Bo in die lug kan Harry skielik weer op sy besem klouter.

"Neville, jy kan maar kyk!" sê Ron. Vir die laaste vyf minute het Neville teen Hagrid se baadjie sit en huil.

Harry is besig om grond toe te vlieg toe die skare sien hoe hy sy hand oor sy mond klap soos een wat wil opgooi. Hy val hande-viervoet op die veld – hoes – en iets gouds rol in sy hand.

"Ek het die Snip!" skree hy en waai dit bo sy kop. Die wedstryd eindig in volslae chaos.

"Hy't dit nie *gevang* nie, hy't dit amper *ingesluk*," kerm Flint twintig minute later, maar dit maak geen verskil nie – Harry het geen reëls oortree nie en Lee Jordaan skreeu nog steeds die eindtelling uit – Griffindor het gewen met eenhonderd-en-sewentig punte teen sestig. Harry hoor egter niks hiervan nie. Hy is besig om saam met Ron en Hermien 'n koppie sterk tee in Hagrid se hut te drink.

"Dit was Snerp," verduidelik Ron, "ek en Hermien het hom gesien. Hy't 'n vloek op jou besem gesit, hy't gemompel en alles, sy oë was die hele tyd op jou."

"Twak," sê Hagrid wat nie 'n woord gehoor het van wat langs hom op die pawiljoen gesê is nie. "Hoekom sal Snerp so iets wil doen?"

Harry, Ron en Hermien kyk na mekaar. Hulle wonder wat hulle vir hom moet vertel. Harry besluit op die waarheid.

"Ek het iets oor hom uitgevind," sê hy vir Hagrid. "Op Allerheiligeaand het hy probeer om verby daardie driekoppige hond te kom. Dit het

hom gebyt. Ons dink hy wou die ding wat daardie hond oppas, steel.

Hagrid laat sak die teepot.

"Hoe weet jy van Wollie?" vra hy.

"*Wollie?*"

"Ja – hy's myne – het hom by 'n Griekse kêrel gekoop, iemand wat ek laas jaar in die kroeg ontmoet het – en hom vir Dompeldorius geleen om –"

"Ja?" sê Harry gretig.

"Moenie staan en uitvra nie," sê Hagrid skor. "Dis hoogs geheim, dis wat."

"Maar Snerp wou dit *steel.*"

"Bog," sê Hagrid weer. "Snerp is een van Hogwarts se onderwysers. Hy sal nie so iets doen nie."

"Hoekom het hy dan netnou vir Harry probeer vermoor?" roep Hermien uit.

Die gebeure van die middag het beslis haar idees oor Snerp verander.

"Ek ken 'n vloek as ek een sien, Hagrid, ek het alles daaroor gelees! Jy moet oogkontak behou en Snerp het nie 'n ooglid geknip nie, ek het gesien!"

"Ek sê weer julle maak 'n fout!" sê Hagrid kwaai. "Ek weet nie hoekom Harry se besem so te kere gegaan het nie, maar Snerp sal nie probeer

om een van die studente dood te maak nie! Nou, luister hier, al drie van julle – julle karring met goed wat niks met julle uit te waai het nie. Dis gevaarlik. Sit daardie hond uit julle koppe en moenie weer vra wat dit daar doen nie; dis professor Dompeldorius se sake, syne en Nicolas Flamel s'n en –"

"Aha!" sê Harry, "so daar is iemand met die naam Nicolas Flamel hierby betrokke?"

Dit lyk of Hagrid homself kan skop.

— HOOFSTUK TWAALF —

# *Die Spieël van Etreegeb*

Kersfees is op hande. Een oggend vroeg, so in die middel van Desember, word Hogwarts onder 'n kombers van sneeu wakker. Die meer is solied bevrore en die Weasley-tweeling word gestraf omdat hulle 'n paar sneeuballe getoor het om al agter Quirrell aan te vlieg en teen die agterkant van sy tulband te bons. Die paar uile wat dit regkry om deur die storms te veg en die pos af te lewer, moet eers by Hagrid aansterk voor hulle die pad terug kan aanpak.

Niemand kan wag dat die vakansie moet begin nie. Hoewel daar groot vure in die Griffindor-geselskamer en in die Groot Saal brand, is die trekkerige gange ysig koud en 'n sterk wind ratel die klaskamers se vensters. Professor Snerp se klasse onder in die kerkers is die ergste. Hier rys hul asems soos mis voor hulle op en almal staan so na aan hul warm hekse-

ketels as wat hulle maar kan.

"Ek voel so jammer," sê Draco Malfoy tydens een Towerdrankie-klas, "vir al die mense wat oor die Kersvakansie by Hogwarts moet bly. Dit omdat niemand hulle by die huis wil hê nie."

Hy kyk reguit na Harry terwyl hy praat. Krabbe en Goliat grinnik. Harry, wat besig is om verpoeierde ruggraat van leeuvis af te meet, ignoreer hulle. Sedert die Kwiddiek-wedstryd is Malfoy nog onplesieriger as tevore. Hy is omgekrap omdat Slibberin verloor het en maak gedurig grappies oor hoe 'n breëbekboompadda van nou af in Harry se plek Soeker gaan speel. Hy besef egter gou dat niemand dink dis snaaks nie; almal is te beïndruk met die manier hoe Harry bo-op sy bokspringende besem gebly het. Jaloers en kwaad, terg Malfoy nou weer vir Harry omdat hy nie regte familie het nie.

Dit is wel so dat Harry nie vir Kersfees na Ligusterlaan toe gaan nie. Professor McGonagall het die week tevore 'n lys gemaak van al die studente wat tydens die vakansie by Hogwarts gaan bly. Harry het dadelik sy naam opgesit. Hy is glad nie jammer vir homself nie; dit gaan waarskynlik die beste vakansie wees wat hy nog ooit gehad het. Ron en sy broers bly ook, want hul ma en pa gaan by Charlie in Roemenië kuier.

Toe hulle na die Towerdrankie-klas by die kerkers uitstap, staan daar

'n enorme denneboom in die gang voor hulle. Twee yslike voete steek onder uit en 'n harde geblaas verklap dat dit Hagrid is wat die boom vashou.

"Hallo, Hagrid, kan ons jou help?" vra Ron en steek sy kop deur die takke.

"Nee, ek kom reg, dankie, Ron."

"Sal julle omgee om pad te gee?" kom Malfoy se koue dralende stem van agter hulle. "Probeer jy dalkies ekstra geld verdien, Weasley? Hoop seker jy kan eendag boswagter wees wanneer jy hier by Hogwarts uitstap – daardie hut van Hagrid moet vir jou soos 'n paleis lyk na dit waaraan julle Weasleys gewoond is."

Ron duik na Malfoy net toe Snerp teen die trappe opkom.

"WEASLEY!"

Ron laat los die voorpante van Malfoy se kleed.

"Hy's getart, professor Snerp," sê Hagrid en steek sy harige gesig agter die boom uit. "Malfoy het sy familie beledig."

"Maak nie saak nie, baklei is teen Hogwarts se reëls, Hagrid," sê professor Snerp gladweg. "Vyf punte af vir Griffindor, Weasley, en wees dankbaar dat dit nie meer is nie. Loop nou, almal van julle."

Malfoy, Krabbe en Goliat grinnik en druk lomp verby die boom sodat die dennenaalde oor die vloer gesaai word.

"Ek sal hom kry," sê Ron en kners sy tande agter Malfoy se rug, "een

van die dae sal ek hom –"

"Ek haat hulle albei," sê Harry, "Malfoy en Snerp."

"Komaan, ruk julle reg, dis amper Kersfees," sê Hagrid. "Sê julle wat, kom saam met my en kom kyk hoe lyk die Groot Saal. Dis verskriklik mooi."

Die driestuks volg Hagrid en sy boom tot in die saal waar professor McGonagall en professor Flickerpitt met die Kersversierings doenig is.

"A, Hagrid, die laaste boom – sit dit in die verste hoek, dankie."

Die saal lyk fantasties. Slingers van huls en mistel hang teen die mure en nie minder nie as twaalf Kersbome toring bo die tafels uit, party skitter met klein ysnaalde, ander glinster met honderde kerse.

"Nog hoeveel dae voor die vakansie begin?" vra Hagrid.

"Net een," sê Hermien. "Dit laat my dink – Harry, Ron, daar's nog 'n halfuur voor ete, ons behoort in die biblioteek te wees."

"H'm, ja, jy's seker reg," sê Ron en skeur sy oë weg van professor Flickerpitt wat goue belle uit sy towerstaf laat borrel en oor die takke van die nuwe boom drapeer.

"Die biblioteek?" sê Hagrid en stap agter hulle aan uit die saal. "Net voor die vakansie? Julle is fluks."

"O, dis nie werk nie," sê Harry vrolik. "Vandat jy Nicolas Flamel se naam genoem het, probeer ons uitvind wie hy is."

"Julle doen *wat*?" Hagrid lyk geskok. "Luister hier – ek het gesê – los dit. Dit het niks met julle drie uit te waai wat daardie hond daar oppas nie."

"Ons wil net weet wie Nicolas Flamel is, dis al," sê Hermien.

"Behalwe as jy vir ons wil sê en ons die moeite spaar?" voeg Harry by. "Ons is al deur honderde boeke en daar's niks oor hom nie – gee ons net 'n wenk – ek is seker ek het sy naam al iewers gelees."

"Ek sê niks," sê Hagrid ferm.

"Dan moet ons maar self uitvind," sê Ron en hulle los Hagrid, wat erg omgekrap lyk, net daar en haas hulle na die biblioteek.

Hulle soek Flamel se naam werklik al sedert Hagrid dit laat glip het, want hoe anders kan hulle uitvind wat dit is wat Snerp wil steel? Dis net baie moeilik om te weet waar om te begin, want hulle het nie 'n idee wat Flamel gedoen het om in 'n boek te kom nie. Hy is nie in *Groot Towenaars van die Twintigste Eeu nie*, ook nie in *Merkwaardige Towenaarsname van ons Tyd nie*; sy naam is nêrens in *Belangrike Moderne Toorontdekkings* nie en ook nie in *'n Studie van die Mees Onlangse Ontwikkelings in die Towerkuns* nie. Dan is die biblioteek natuurlik ook ongelooflik groot; tienduisende boeke; duisende rakke; honderde smal gangetjies.

Hermien haal die lys met die onderwerpe en titels waarna sy soek uit haar sak, terwyl Ron langs 'n ry boeke stap en hier en daar een uit die rakke haal. Harry dwaal in die rigting van die Beperkte Afdeling. Dis al

'n geruime tyd dat hy wonder of Flamel nie daar iewers is nie. Ongelukkig moet jy 'n spesiale getekende briefie van 'n onderwyser hê as jy in die beperkte boeke wil kyk en hy weet hy sal nooit een kry nie. In hierdie boeke skuil kragtige Donker toorkuns wat nie by Hogwarts doseer word nie. Net ouer studente wat Gevorderde Verdediging teen die Donker Kunste bestudeer, mag dit lees.

"Waarna soek jy, seun?"

"Niks nie," sê Harry.

Madame Pince, die bibliotekaresse, swaai 'n stoffer in sy rigting.

"Jy moet liewer loop. Toe-toe, weg is jy – uit!"

Harry wens hy was beter met verskonings uitdink. Hy, Ron en Hermien het besluit hulle gaan nie vir Madame Pince vra waar hulle iets oor Flamel kan kry nie. Hulle is seker sy sal weet, maar hulle is bang Snerp kom agter waarmee hulle besig is.

Harry wag in die gang om te sien of die ander twee iets regkry, maar sy hoop is min. Hulle soek al langer as twee weke, en omdat hulle net kort tydjies tussen periodes het, is dit nie snaaks dat hulle nog niks gekry het nie. Wat hulle nodig het, is 'n lekker lang soektog sonder Madame Pince wat hulle dophou.

Vyf minute later sluit Ron en Hermien by hom aan. Hulle skud hul koppe. Toe gaan hulle eetsaal toe.

"Julle sal aanhou soek terwyl ek weg is, nè?" vra Hermien. "En stuur 'n uil as julle iets kry."

"Jy kan jou ouers vra of hulle weet wie Flamel is," sê Ron. "Dit behoort veilig te wees."

"Baie veilig, hulle is albei tandartse," sê Hermien.

Toe die vakansie begin, het Ron en Harry gans te veel pret om aan Flamel te dink. Die hele slaapsaal is hulle s'n en die geselskamer is leër as gewoonlik, sodat hulle goeie gemakstoele by die vuur kan kry. Hulle sit ure voor die vuur en rooster alles waarop hulle hul hande kan lê – brood, plaatkoekies, malvalekkers – en dink aan maniere om Malfoy geskors te kry, wat pret is om oor te praat, al weet hulle dit sal nie werk nie.

Ron begin ook vir Harry towerskaak leer. Dit is presies soos Moggelskaak, behalwe dat die figuurtjies lewe, sodat dit baie is soos om troepe oorlog toe te stuur. Ron se stel is oud en gehawend. Soos alles wat hy besit, het dit vroeër aan iemand anders in die familie behoort – in hierdie geval, sy oupa. Die ou skaakmannetjies is egter nie 'n nadeel nie. Ron ken hulle so goed, hy sukkel glad nie om hulle te oorreed om te maak soos hy sê nie.

Harry speel met skaakmannetjies wat Septimus Floris vir hom geleen het en hulle vertrou hom glad nie. Harry is nie 'n bedrewe speler nie en hulle hou aan om hom raad te gee wat hom net deurmekaar maak. Dinge

soos, "Moet my nie *hierheen* stuur nie, kan jy nie sy ridder sien nie? Stuur *hom*, ons kan bekostig om *hom* te verloor."

Toe Harry op Kersaand bed toe gaan, sien hy uit na die volgende dag se kos en pret, maar hy verwag geen presente nie. Tog is die eerste ding wat hy die volgende oggend sien, 'n klein hopie pakkies aan die voet van sy bed.

"Geseënde Kersfees," sê Ron slaperig toe Harry uit die bed spring en sy kamerjas aanpluk.

"Jy ook," sê Harry. "Kyk net hier. Ek het sowaar presente!"

"Wat het jy verwag, rape?" sê Ron en draai na sy eie hoop wat baie groter as Harry s'n is.

Harry tel die boonste pakkie op. Dis toegedraai in dik bruinpapier en daar staan *Vir Harry, Van Hagrid* op. Binne-in is 'n grofgesnede houtfluit. Hagrid moet dit self gemaak het. Harry blaas daarop – dit klink soos 'n uil se roep.

'n Tweede, baie klein pakkie, bevat 'n nota.

*Ons het jou boodskap gekry en stuur jou Kersgeskenk. Van oom Vernon en tant Petunia.* Vasgeplak aan die nota is 'n vyftigpenniestuk.

"Dis gaaf," sê Harry.

Ron is betower deur die munt.

"*Koddig!*" sê hy. "Snaakse vorm! Is dit *geld*?"

"Jy kan dit maar kry," sê Harry en lag oor Ron se plesier. "Hagrid en my oom en tante – so van wie kom die res?"

"Ek dink ek weet," sê Ron en sy ore word 'n bietjie pienk en hy wys na 'n bultende pakkie op die bed. "My ma. Ek het vir haar gesê jy sê jy verwag nie enige presente nie en – o, nee," kreun hy, "sy't vir jou 'n Weasley-trui gebrei."

Harry het die pakkie oopgeskeur en 'n dik, handgebreide trui in smaraggroen uitgehaal, sowel as 'n yslike doos tuisgemaakte fudge.

"Dis regtig baie gaaf van haar," sê Harry en probeer 'n blokkie, wat vorentoe smaak.

Sy volgende present is ook lekkers – 'n groot doos Sjokoladepaddas van Hermien.

Daar is nog een pakkie. Harry tel dit op en bevoel dit. Dis baie lig. Hy maak dit oop.

Iets vloeibaars en silwergrys glip uit en val in glimmende voue op die vloer. Ron snak na asem.

"Ek het al hiervan gehoor," sê hy in 'n gedempte stem en laat sak die doos Sjokoladepaddas wat hy by Hermien gekry het. "As dit is wat ek dink dit is – is dit baie skaars en regtig *baie* kosbaar."

"Wat is dit?"

Harry tel die silwerblink lap van die vloer af op. Dit voel vreemd, soos materiaal wat uit water geweef is.

"Dis 'n onsigbaarheidmantel," sê Ron met 'n uitdrukking van vervoering op sy gesig. "Ek is seker dit is – sit dit om."

Harry gooi die mantel oor sy skouers en Ron uiter 'n kreet.

"Dit *is*! Kyk af!"

Harry kyk na sy voete, maar hulle is weg. Hy storm na die spieël. Sowaar, dis net sy kop wat in die lug hang, sy lyf is onsigbaar. Hy trek die mantel oor sy kop en sy weerkaatsing verdwyn.

"Daar's 'n briefie!" sê Ron skielik. "Daar't 'n briefie uitgeval!"

Harry gooi die mantel af en raap die briefie op. Dis geskryf in die fyn, krullerige skrif wat hy al tevore gesien het.

*Jou pa het dit voor sy dood in my besit gelaat.*
*Dis tyd dat jy dit kry. Gebruik dit met sorg.*
*'n Baie Geseënde Kersfees vir jou.*

Daar is geen naam nie. Harry staar na die briefie. Ron bewonder die mantel.

"Ek sal *wat* gee om so een te hê," sê hy. "*Enigiets*. Wat makeer nou?"

"Niks," sê Harry. Hy voel vreemd. Wie het die mantel gestuur? Was dit regtig voorheen sy pa s'n?

Voor hy iets anders kan sê of doen, vlieg die slaapsaal se deur oop en

Fred en George Weasley storm in. Harry steek die mantel vinnig weg. Hy kan dit nie nou al met ander mense deel nie.

"Geseënde Kersfees!"

"Haai, kyk – Harry het ook 'n Weasley-trui gekry!"

Fred en George het blou truie aan, een met 'n groot F op die bors en die ander een met 'n G.

"Harry s'n is beter as ons s'n," sê Fred en tel Harry se trui op. "Sy doen seker meer moeite as jy nie familie is nie."

"Hoekom het jy nie joune aan nie, Ron?" vra George. "Toe, trek aan, dis lekker warm."

"Ek haat maroen," kla Ron halfhartig terwyl hy die trui oor sy kop trek.

"Jy't nie 'n letter nie," sê George. "Sy dink seker jy sal nie jou naam vergeet nie. Maar ons is nie onnosel nie – ons weet ons is Gred en Feorge."

"Wat raas julle so?"

Percy Weasley steek sy kop afkeurend om die deur. Hy is duidelik besig om presente oop te maak, want daar is 'n bonkige trui oor sy arm en Fred gryp dit dadelik.

"P vir Prefek! Toe nou, Percy, ons almal dra ons s'n, tot Harry het een."

"Ek – wil – nie –" Percy se stem is gedemp deur die trui wat die tweeling oor sy kop forseer, sodat sy bril skeef oor sy neus hang.

"En jy gaan sit ook nie weer die hele dag by die prefekte nie," sê George. "Kersfees is vir familie."

Hulle dra-mars Percy uit die vertrek, sy arms vasgepen langs sy sye deur sy trui.

Harry het nog nooit in sy lewe so 'n Krismisete gehad nie. 'n Honderd vet, geroosterde kalkoene, berge gebraaide en gekookte aartappels, borde vol vet chipolatas, kommetjies vol gebotterde ertjies, silwer sousbote vol ryk vleissouse en bosbessiestroop – en stapels toorklappers elke paar tree op die tafel. Hierdie ongelooflike klappers is glad nie soos die vervelige Moggel-klappers wat die Dursleys gewoonlik koop en waarin klein plastiekspeelgoedjies en dun papierhoede is nie. Harry trek 'n toorklapper saam met Fred en dit klap nie net nie, dit gaan af met 'n dawerende knal soos van 'n kanon en vou hulle toe in 'n wolk blou rook. 'n Hoed soos dié wat 'n skoutadmiraal dra, ontplof uit die binnekant, sowel as 'n hele paar lewende wit muise. By die Hooftafel het Dompeldorius sy gepunte towenaarshoed verruil vir 'n blommetjieskappie en hy lag vrolik vir die grap wat professor Flickerpitt so pas hardop gelees het.

Vlammende Kerspoedings volg op die kalkoen. Percy byt amper 'n tand af op 'n silwer Sekel in sy poeding. Harry sien hoe Hagrid al rooier en rooier in die gesig word terwyl hy vir nog wyn vra. Op die ou end soen

hy vir professor McGonagall skrams op die wang en tot Harry se verbasing giggel en bloos sy, haar keil skeef op haar kop.

Toe Harry uiteindelik die tafel verlaat, is hy oorlaai met 'n stapel goed wat uit die klappers kom, insluitend 'n pakkie glimmende, niebarsbare ballonne, 'n Groei-jou-eie-vratte-stelletjie en sy eie nuwe towenaarskaakstel. Die wit muise het verdwyn en Harry het 'n nare spesmaas dat hulle mev. Norris se Krismisete geword het.

Die middag het Harry en die Weasleys 'n woeste sneeubalgeveg op die terrein. Toe, koud, nat en hygend na asem, gaan hulle terug na die vuur in die Griffindor-geselskamer, waar Harry sy nuwe skaakstel uittoets deur skouspelagtig teen Ron te verloor. Hy reken hy sou dalk beter gevaar het as Percy hom nie die hele tyd raad gegee het nie.

Na 'n ligte aandete van kalkoenbroodjies, plaatkoekies, koekstruif en Krismiskoek voel almal te vol en te vaak om veel meer voor slapenstyd te doen, behalwe om te sit en kyk hoe Percy vir Fred en George in die Griffindor-toring rondjaag omdat hulle sy prefekwapentjie afgevat het.

Dit is Harry se lekkerste Kersdag ooit. Tog is daar iets wat hom al die hele dag pla. Eers toe hy in die bed is, het hy tyd om daaroor te dink: die onsigbaarheidsmantel en wie dit gestuur het.

Ron, vol koek en kalkoen en met niks geheimsinnigs om hom wakker te hou nie, raak amper onmiddellik aan die slaap na hy die gordyne om sy hemelbed toegetrek het. Harry leun oor die kant van sy bed en haal

die kleed daaronder uit.

Sy pa s'n . . . dit was sy pa s'n. Hy laat die materiaal deur sy vingers vloei, sagter as sy, so lig soos lug self. *Gebruik dit met sorg,* het die nota gesê.

Hy móét dit net weer probeer, sommer nou. Hy glip uit die bed en vou die mantel om hom. Hy kyk af na sy bene en sien net maanskyn en skaduwees. Dis 'n baie snaakse gevoel.

*Gebruik dit met sorg.*

Skielik is Harry helder wakker. Die hele Hogwarts lê oop voor hom met hierdie mantel. Die opwinding vloei deur hom soos hy daar in die stil donkerte staan. Hy kan orals gaan, orals, en Fillis sal nooit daarvan weet nie.

Ron snork in sy slaap. Moet Harry hom wakker maak? Iets hou hom terug – sy pa se mantel – hierdie keer – die eerste keer – wil hy alleen wees as hy dit gebruik.

Hy sluip uit die slaapsaal, af met die trappe, deur die geselskamer en deur die portretopening.

"Wie is daar?" vra die Vet Vrou. Harry antwoord nie. Hy loop vinnig af in die gang.

Waarheen sal hy gaan? Met 'n kloppende hart steek hy vas en dink. Toe weet hy. Die Verbode Afdeling in die biblioteek. Hy sal kan lees so

lank as wat hy wil, so lank as wat dit nodig is om uit te vind wie Flamel is. Hy trek die onsigbaarheidsmantel stywer vas en stap aan.

Die biblioteek is pikdonker en baie grillerig. Harry steek 'n lamp aan sodat hy kan sien waar hy tussen die boeke beweeg. Dit lyk of die lamp in die lug sweef en hoewel Harry kan voel dat hy dit vashou, is dit nog steeds baie grieselig.

Die Verbode Afdeling is heel aan die agterkant van die biblioteek. Hy klim versigtig oor die tou wat hierdie boeke van die res van die biblioteek skei, hou sy lamp op en lees die titels.

Hy word nie veel wys nie. Die afgeskilferde, verbleikte goue letters spel woorde in vreemde tale uit wat Harry nie verstaan nie. Sommiges het geen titels nie. Op een van die boeke is 'n donker vlek wat vreeslik baie soos bloed lyk. Die hare in Harry se nek staan regop. Dalk verbeel hy hom net, dalk nie, maar dis of daar 'n sagte gefluister van die boeke af kom, asof hulle weet dat daar iemand is wat nie daar mag wees nie.

Hy moet iewers begin. Hy sit die lamp versigtig op die vloer neer en kyk op die onderste rak of daar 'n boek is wat interessant lyk. 'n Groot swart-en-silwer eksemplaar vang sy oog. Dis baie swaar en hy sukkel om dit uit te trek. Toe balanseer hy dit op sy been en laat die blaaie oopval.

'n Deurdringende, bloedstollende kreet klief deur die stilte – dis die boek wat skree! Harry slaan dit toe, maar die kreet gaan aan en aan op een hoë ononderbroke, skril noot. Hy steier agtertoe en stamp die lamp

om, wat dadelik doodgaan. Nou is hy goed bang. Hy hoor voetstappe in die gang daar buite – hy prop die skreeuende boek terug in die rak en laat spaander. Hy hardloop verby Fillis in die deur; Fillis se bleek, wilde oë kyk regdeur hom en Harry glip onderdeur sy uitgestrekte arm en nael af in die gang, met die geskree van die boek wat nog steeds in sy ore weergalm.

Voor 'n lang wapenrusting kom hy tot stilstand. Hy was so gretig om van die biblioteek af weg te kom, hy't vergeet om te kyk waarheen hy gaan. Nou weet hy glad nie waar hy is nie, dalk omdat dit so donker is. Daar is 'n wapenrusting naby die kombuis, dit weet hy, maar hy moet ten minste vyf verdiepings bo die kombuis wees.

"U het gesê ek moet direk na u toe kom indien iemand snags rondloop en daar was iemand in die biblioteek, professor – in die Beperkte Afdeling."

Harry voel hoe die bloed sy gesig verlaat. Waar hy ook al mag wees, Fillis moet 'n kortpad hê, want sy sagte, olierige stem kom al nader, en tot Harry se skok is dit Snerp wat hom antwoord:

"Die Beperkte Afdeling? Wel, hulle kan nie ver wees nie, ons sal hulle beslis vang."

Harry staan vasgenael en kyk hoe Fillis en Snerp om die draai voor hom kom. Hulle kan hom natuurlik nie sien nie, maar dis 'n nou gang,

en as hulle verby hom stap, raak hulle dalk aan hom – hy is nog steeds solied, al het hy die mantel om.

Hy tree versigtig agteruit. Net links agter hom staan 'n deur halfoop. Dit is sy enigste kans. Hy hou sy asem in, glip om die deur en doen sy bes om dit nie te laat roer nie. Tot sy verligting kom hy in die kamer sonder dat hulle iets merk. Hulle stap verby en Harry leun teen die muur, haal diep asem en luister hoe hul voetstappe wegsterf. Dit was amper, baie amper. Dit neem 'n paar sekondes voor hy behoorlik kan sien wat aangaan in die kamer waarin hy wegkruip.

Dit lyk soos 'n klaskamer wat nie meer gebruik word nie. Daar is donker vorms van lessenaars en stoele wat teen die mure opgestapel is en 'n omgedopte snippermandjie – maar teen die muur regoor hom staan iets wat lyk of dit nie daar hoort nie, iets wat lyk of iemand dit daar gesit het sodat dit uit die pad moet wees.

Dis 'n manjifieke spieël, so hoog soos die plafon en met 'n ryklik versierde goue raam en dit staan op twee bal-en-klou-pote. Aan die bokant is 'n inskripsie uitgekerf: *Etreegeb es trahu oj lewe ingis egu ojein sywke.*

Harry voel heelwat beter noudat hy nie meer vir Fillis en Snerp kan hoor nie. Hy beweeg nader aan die spieël, maar tot sy verbasing sien hy geen weerkaatsing nie. Hy tree tot reg voor die spieël.

Toe moet hy sy hand oor sy mond klap om nie hardop te skree nie. Hy swaai vinnig om. Sy hart klop nog vinniger as toe die boek so geskree het

– hy het nie net homself in die spieël gesien nie, maar ook 'n hele klomp mense wat agter hom staan.

Maar die vertrek is leeg. Harry trek sy asem vinnig in. Stadig draai hy terug na die spieël.

Daar is hy, sy weerkaatsing; hy lyk wit en bang en om hom staan ten minste nog tien mense. Weer kyk Harry oor sy skouer – daar is nog steeds niemand nie. Of is hulle ook onsigbaar? Is hy in 'n vertrek vol onsigbare mense en kan hierdie spieël daardie onsigbare mense se beelde weerkaats?

Weer kyk hy in die spieël. Reg agter hom staan 'n vrou en haar spieëlbeeld glimlag vir hom en sy waai. Hy steek 'n hand uit en voel in die lug agter hom. As sy regtig daar is, sal hy aan haar kan raak, hul beelde is so na aan mekaar, maar hy voel net lug – sy en al die ander bestaan dus net in die spieël.

Dis 'n baie mooi vrou. Sy het donkerrooi hare en haar oë – haar oë lyk nes myne, dink Harry en skuifel nader aan die spieël. Heldergroen oë – presies dieselfde vorm, maar nou merk hy op dat sy huil; sy glimlag, maar huil terselfdertyd. Die lang, skraal donkerkopman langs haar sit sy arm om haar. Hy dra 'n bril en sy hare is deurmekaar; dit staan regop nes Harry s'n.

Nou is Harry so na aan die spieël dat sy neus amper aan sy eie weerkaatsing raak.

"Ma?" fluister hy. "Pa?"

Hulle kyk net na hom en glimlag. Stadig kyk Harry na die gesigte van die ander mense in die spieël en hy sien ander pare oë, groen soos syne, nog neuse soos syne, selfs 'n ouerige man wat lyk of hy Harry se knopknieë het – vir die eerste keer in sy bewuste lewe kyk Harry na sy familie.

Die Potters glimlag en waai vir Harry en hy staar hongerig terug na hulle, sy hande plat teen die glas asof hy daardeur wil val sodat hy by hulle kan wees. Binne-in hom voel hy 'n skerp pyn, half blydskap, half diepe weemoed.

Hoe lank hy daar gestaan het, sal hy nooit weet nie. Die beelde vervaag nie en hy kyk en kyk tot 'n geluid in die verte hom tot sy sinne bring. Hy kan nie hier bly nie, hy moet die pad na sy kamer soek. Hy skeur sy oë weg van sy ma se gesig en fluister, "Ek sal weer kom." Toe haas hy hom uit die vertrek.

"Jy moes my wakker gemaak het," sê Ron verontwaardig.

"Jy kan vanaand kom, ek gaan weer, ek wil jou die spieël wys."

"Ek sal graag jou ma en pa wil sien," sê Ron gretig.

"En ek wil jou hele familie sien, al die Weasleys, jy kan my al jou ander broers en almal wys."

"Jy kan hulle enige tyd sien," sê Ron. "Kom net saam met my huis toe

hierdie somer. Maar wie sê, dalk wys dit net mense wat dood is. Dis jammer jy kon nie vir Flamel kry nie. Kry 'n bietjie spek of iets, hoekom eet jy niks nie?"

Harry kan nie eet nie. Hy het sy ouers gesien en hy sal hulle vanaand weer sien. Hy het amper van Flamel vergeet. Dit is net skielik nie meer baie belangrik nie. Wat maak dit tog saak wat dit is wat die driekoppige hond oppas? Wat maak dit saak of Snerp dit wil steel of nie?

"Voel jy sleg?" vra Ron. "Jy lyk snaaks."

Dit waarvoor Harry die bangste is, is dat hy die vertrek met die spieël nie weer sal kry nie. Met Ron saam met hom onder die mantel, moet hulle baie stadiger loop. Hulle probeer om Harry se roete van die biblioteek af te volg, en dwaal amper 'n uur in die donker gange rond.

"Ek vries," sê Ron. "Kom ons los dit en gaan slaap."

"*Nee!*" kap Harry teen. "Dit is hier iewers, ek weet dit."

Hulle stap verby die spook van 'n lang heks wat in die teenoorgestelde rigting sweef, maar sien niemand anders nie. Net toe Ron begin kla dat sy voete morsdood van die koue is, sien Harry die wapenrusting.

"Dis hier – net hier – ja!"

Hulle stoot die deur oop. Harry glip onder die mantel uit en haas hom na die spieël.

Hulle is daar. Sy ma en pa straal toe hulle hom sien.

"Sien," fluister Harry.

"Ek kan niks sien nie."

"Kyk! Kyk na hulle . . . daar's 'n hele klomp . . ."

"Ek sien net vir jou."

"Kyk behoorlik, toe, staan hier waar ek staan."

Harry gee pad, maar met Ron voor die spieël sien hy nie meer sy familie nie, net Ron in sy paisley pajamas.

Ron staar egter stip na sy eie weerkaatsing.

"Kyk na my!" sê hy.

"Kan jy ook jou hele familie om jou sien staan?"

"Nee – ek is alleen – maar ek is anders – ek lyk ouer – en ek is hoofseun!"

"*Wat?*"

"Ek is – ek het hierdie wapen soos Bill gehad het – en ek hou die huisbeker vas en die Kwiddiek-beker – ek is ook kaptein van die Kwiddiekspan!"

Ron skeur sy oë weg van hierdie wonderlike gesig en staar opgewonde na Harry.

"Dink jy hierdie spieël wys die toekoms?"

"Hoe kan dit? Al my mense is dood – laat ek nou weer kyk."

"Jy het dit laas nag die hele tyd gehad, dis nou my beurt."

"Jy hou net die ou Kwiddiek-beker vas, wat is so wonderlik daaraan? Ek wil my ma-hulle sien."

"Moenie aan my stamp nie –"

'n Skielike geluid buite in die gang laat hulle eensklaps stil word. Hulle het glad nie besef hoe hard hulle praat nie.

"Gou!"

Ron gooi die mantel oor hulle net toe mev. Norris se glimmende oë om die deur kom. Ron en Harry staan doodstil, albei van hulle dink aan een en dieselfde ding – werk die mantel ook met katte? Na wat soos 'n eeu voel, draai sy om en stap uit.

"Ons is nie veilig nie – sê nou sy't vir Fillis gaan haal, ek wed sy't ons gehoor. Kom."

Ron trek vir Harry uit die kamer.

Die volgende oggend het die sneeu nog steeds nie gesmelt nie.

"Lus vir 'n potjie skaak, Harry?"

"Nee."

"Hoekom gaan kuier ons nie vir Hagrid nie?"

"Nee . . . gaan jy maar . . ."

"Ek weet waaraan jy dink, Harry, daardie spieël. Moenie vannag weer gaan nie."

"Hoekom nie?"

"Weet nie, ek het net so 'n slegte gevoel daaroor – wat meer is, jy't reeds te veel noue ontkomings gehad. Fillis, Snerp en mev. Norris loop almal snags rond. Dis nie genoeg dat hulle jou nie kan sien nie. Wat as hulle in jou vasloop? Wat as jy iets omstamp?"

"Jy klink nes Hermien."

"Ek bedoel dit, Harry, moenie gaan nie."

Maar Harry het net een gedagte in sy kop en dit is om weer voor die spieël te staan, en Ron gaan hom nie keer nie.

Die derde nag kry hy sy pad baie gouer as tevore. Hy stap so vinnig, hy weet hy maak meer geraas as wat wys is, maar gelukkig loop hy niemand raak nie.

En daar glimlag sy ma en pa weer vir hom, en een van sy oupas knik, bly om hom te sien. Harry sak neer op die vloer voor die spieël. Daar is niks wat hom gaan keer om die hele nag hier by sy familie te bly nie. Absoluut niks.

Behalwe –

"So – weer terug, Harry?"

Dit voel vir Harry of sy binnegoed eensklaps verys. Hy kyk agter hom. Op een van die banke teen die muur sit niemand anders as Albus Dompeldorius nie. Harry moet verby hom geloop het. Hy was so gretig om in

die spieël te kyk dat hy hom glad nie gesien het nie.

"Ek – ek het u nie gesien nie, professor."

"Tog interessant hoe kortsigtig onsigbaarheid 'n mens kan maak," sê Dompeldorius en Harry is verlig om te sien dat hy glimlag.

"So," gaan Dompeldorius voort en hy gly van die lessenaar af en gaan sit op die vloer langs Harry. "Jy, soos honderde voor jou, het die vreugdes van die Spieël van Etreegeb ontdek."

"Ek het nie geweet dit is sy naam nie, professor."

"Maar jy het darem seker nou al besef wat dit doen?"

"Dit – wel – dit wys my familie vir my –"

"En jou vriend Ron as hoofseun."

"Hoe weet u – ?"

"Ek het nie 'n mantel nodig om onsigbaar te word nie," sê Dompeldorius vriendelik. "Nou, kan jy al dink wat die Spieël van Etreegeb vir ons almal wys?"

Harry skud sy kop.

"Laat ek verduidelik. Die gelukkigste mens in die wêreld sal die Spieël van Etreegeb soos 'n gewone spieël kan gebruik, met ander woorde, hy sal daarin kyk en homself sien presies soos hy is. Help dit?"

Harry dink daaroor na. Toe sê hy stadig, "Dit wys ons wat ons wil hê . . . wat dit ook al is . . ."

"Ja en nee," sê Dompeldorius sag. "Dit wys ons niks anders nie as die diepste, mees desperate begeerte van ons hart. Jy, wat nooit jou familie geken het nie, sien hulle om jou staan. Ronald Weasley, wat nog altyd voel dat sy broers hom oorskadu, sien homself, alleen, die beste van almal. Maar, hierdie spieël wys nie kennis of waarheid nie. Baie mense het weggekwyn voor hierdie spieël, betower deur dit wat hulle sien, of is tot raserny gedryf, omdat hulle nie weet of dit wat hulle sien werklik of selfs moontlik is nie.

"Môre gaan die spieël na 'n nuwe tuiste, Harry, en ek vra jou om dit nie weer te gaan soek nie. Maar as jy dit ooit weer sou teëkom, sal jy weet hoe dit werk. Dit help nie om op drome te fokus en te vergeet om te lewe nie, onthou dit. Hoekom gooi jy nie daardie uitmuntende mantel oor jou kop en gaan terug bed toe nie?"

Harry staan op.

"Meneer – professor Dompeldorius? Mag ek iets vra?"

"Sekerlik, jy het so pas." Dompeldorius glimlag. "Maar jy mag nog een vraag vra."

"Wat sien u as u in die spieël kyk?"

"Ek? Ek sien hoe ek 'n paar warm wolkouse vashou."

Harry staar.

"'n Mens kan nooit genoeg sokkies hê nie," sê Dompeldorius. "Nog 'n Kersfees is verby sonder dat ek 'n enkele paar gekry het. Mense gee my

net boeke."

Dis eers heelwat later toe hy terug in die bed is dat dit tot Harry deurdring dat Dompeldorius dalk nie heeltemal die waarheid gepraat het nie. Maar, dink hy terwyl hy vir Skille van die kussing af stoot, dit *was* 'n baie persoonlike vraag.

— HOOFSTUK DERTIEN —

# *Nicolas Flamel*

Dompeldorius het Harry oortuig om nie weer na die Spieël van Etreegeb te gaan soek nie en vir die res van die Kersvakansie lê die onsigbaarheidsmantel opgevou onder in sy trommel. Harry wens hy kan dit wat hy in die spieël gesien het, net so maklik vergeet, maar hy kan nie. Hy begin nagmerries kry. Oor en oor droom hy hoe sy ouers in 'n gloed van groen lig verdwyn terwyl 'n hoë stem aaklig kekkellag.

"Sien jy, Dompeldorius was reg, daardie spieël kan 'n mens mal maak," sê Ron toe Harry hom van sy drome vertel.

Hermien, wat teruggekom het die dag voor die kwartaal begin het, kyk met ander oë daarna. Die gedagte aan Harry, drie nagte na mekaar in die gange, laat haar koud word ("As Fillis jou gevang het!"), maar sy is ook bitter teleurgesteld dat hy nie ten minste kon uitvind wie Nicolas Flamel

is nie.

Hulle het al so te sê moed opgegee dat hulle Flamel ooit in 'n biblioteekboek sal vind, hoewel Harry nog steeds oortuig is dat hy die naam al iewers gesien het. Toe die kwartaal begin, blaai hulle maar weer deur die boeke vir ten minste tien minute van elke pouse. Harry het nog minder tyd as die ander twee, want die Kwiddiek-oefeninge het weer begin.

Wood laat sy span nog harder as tevore werk. Selfs die nimmereindigende reën wat na die sneeu kom, demp nie sy gees nie. Die Weasleys kla dat Wood fanaties word, maar Harry is aan Wood se kant. As hulle die volgende wedstryd teen Hoesenproes wen, sal hulle, vir die eerste keer in sewe jaar, bo Slibberin kom met die huiskampioenskap. Behalwe dat hy graag wil wen, het Harry ook minder nagmerries wanneer hy moeg geoefen is.

Op 'n dag, na 'n besondere nat en modderige oefensessie, gee Wood vir sy span 'n brokkie slegte nuus. Hy het hom so pas bloedig vererg vir die Weasleys, wat die hele tyd op mekaar afduik en maak of hulle van hul besems afval.

"Sal julle twee nou ophou om so kinderagtig te wees!" skree hy. "Dis hierdie soort ding wat sal maak dat ons die wedstryd verloor! Snerp is skeidsregter en hy sal enige verskoning gebruik om punte by Griffindor af te trek!"

Hierdie keer val George Weasley regtig van sy besem af.

"*Snerp* is skeidsregter?" stotter hy deur 'n mond vol modder. "Wanneer het hy al ooit vir 'n Kwiddiek-wedstryd geblaas? Hy gaan mos nie regverdig wees as ons dalk vir Slibberin verbysteek nie!"

Die res van die span stryk langs George neer om ook te kla.

"Dis nie *my* skuld nie," sê Wood. "Ons moet net seker maak dat ons 'n skoon wedstryd speel, sodat Snerp nie 'n verskoning het om op ons te pik nie."

Dis makliker gesê as gedaan, dink Harry, maar hy het nog 'n rede hoekom hy nie vir Snerp naby hom wil hê as hy Kwiddiek speel nie . . .

Na die oefening bly die res van die span agter om soos gewoonlik 'n bietjie met mekaar te praat, maar Harry gaan reguit na die Griffindorgeselskamer waar Ron en Hermien sit en skaak speel. Skaak is die enigste ding wat Hermien ooit verloor, iets wat Ron en Harry reken haar die wêreld se goed doen.

"Moenie nou met my praat nie," sê Ron toe Harry oorkant hom gaan sit. "Ek moet –" Hy vang Harry se gesig. "Wat makeer jou? Jy lyk verskriklik."

Toe Harry hulle vertel van Snerp se skielike, sinistere besluit om 'n Kwiddiek-skeidsregter te wees, praat hy so sag dat niemand anders hom kan hoor nie.

"Moenie speel nie," sê Hermien dadelik.

"Sê jy's siek," sê Ron.

"Maak of jy jou been gebreek het," stel Hermien voor.

"Breek *regtig* jou been," sê Ron.

"Ek kan nie," sê Harry. "Daar's nie 'n reserwe vir 'n Soeker nie. As ek uitdraai, kan Griffindor nie speel nie."

Op daardie oomblik tuimel Neville die geselskamer binne. Hoe hy dit reggekry het om deur die portretopening te klim, weet nugter, want sy bene sit vas aan mekaar in wat hulle dadelik herken as die Beenklampvloek. Hy moet die hele ent pad na die Griffindor-toring soos 'n haas gespring het.

Almal rol van die lag, behalwe Hermien wat opvlieg en die teenvloek uitspreek. Neville se bene spring dadelik los en hy kom bewend regop.

"Wat het gebeur?" vra Hermien en neem hom om by Harry en Ron te gaan sit.

"Malfoy," sê Neville senuagtig. "Ek het hom buite die biblioteek raakgeloop. Hy't gesê hy soek iemand om op te oefen."

"Gaan na professor McGonagall!" dring Hermien by Neville aan. "Gee hom aan!"

Neville skud sy kop.

"Ek soek nie nog meer moeilikheid nie," mompel hy.

"Jy moet jou man staan, Neville!" sê Ron. "Hy's gewoond daaraan om

oor mense te loop, maar dis nie nodig om voor hom te gaan lê en dit makliker te maak nie."

"Dis nie nodig om my te vertel dat ek nie dapper genoeg is om in Griffindor te wees nie, Malfoy het dit klaar gedoen," sê Neville.

Harry voel in sy kleed se sakke en haal 'n Sjokoladepadda uit, die laaste een uit die doos wat Hermien hom vir Kersfees gegee het. Hy gee dit aan Neville, wat lyk of hy wil huil.

"Jy is twaalf van Malfoy se soort werd," sê Harry. "Die Sorteerhoed het jou vir Griffindor gekies, nie waar nie? En waar is Malfoy? In stinkende Slibberin."

Neville maak die padda oop. Sy mond trek skeef in 'n flou glimlaggie.

"Dankie, Harry . . . ek dink ek gaan slaap . . . Wil jy die kaartjie hê, jy maak hulle mos bymekaar, nè?"

Toe Neville wegstap, kyk Harry na die Beroemde Towenaarskaartjie.

"Al weer Dompeldorius," sê hy. "Hy was die eerste een wat ek –"

Hy snak na asem. Hy staar na die agterkant van die kaartjie. Toe kyk hy na Ron en Hermien.

"*Ek het hom!*" fluister hy. "Ek het vir Flamel gevind! Ek het mos *gesê* ek het die naam al iewers gelees, dit was op die trein op pad hierheen – luister: 'Professor Dompeldorius is veral bekend vir sy oorwinning in 1945 oor die donker towenaar, Grindelwald, vir die ontdekking van die

twaalf gebruike van drakebloed *en vir sy werk in die alchemie tesame met sy medewerker, Nicolas Flamel'!*"

Hermien spring op. Sy het laas so opgewonde gelyk toe hulle hul punte vir hul eerste taak teruggekry het.

"Bly net daar!" sê sy en nael die trappe op na die meisies se slaapsaal. Harry en Ron het skaars kans om verward na mekaar te staar, of sy is terug met 'n enorme ou boek in haar arms.

"Ek het nooit daaraan gedink om hierin te kyk nie!" fluister sy opgewonde. "Ek het dit 'n paar weke gelede uitgeneem om iets ligs te hê om te lees."

"*Lig?*" sê Ron, maar Hermien sê hy moet sy mond hou, want sy soek iets. Sy blaai verwoed deur die boek terwyl sy binnensmonds mompel.

Uiteindelik het sy wat sy soek.

"Ek het geweet! Ek het *geweet!*"

"Mag ons nou maar praat?" vra Ron grimmig. Hermien ignoreer hom.

"Nicolas Flamel," fluister sy dramaties, "is die enigste lewende persoon wat die *Towenaar se Steen* kan vervaardig!"

Haar woorde het glad nie die uitwerking wat sy verwag het nie.

"Die wat?" sê Harry en Ron.

"Ag nee, *regtig*, lees julle twee dan nooit nie? Kyk – lees hier."

Sy stoot die boek in hul rigting en Harry en Ron lees:

*Die eeue oue studie van die alchemie is gemoeid met die vervaardiging van die Towenaar se Steen, 'n legendariese produk met verstommende magte. Die steen beskik oor die vermoë om enige metaal in suiwer goud te verander. Dit produseer ook die Elikser van die Lewe, 'n vloeistof wat diegene wat dit drink, onsterflik maak. Oor die eeue het geskiedskrywers gereeld melding gemaak van hierdie steen, maar die enigste Steen wat tans bestaan, is in besit van mnr. Nicolas Flamel, beroemde alchemus en liefhebber van operas. Mnr. Flamel, wat verlede jaar sy seshonderd-vyf-en-sestigste verjaardag gevier het, lei 'n stil lewe in Devon met sy vrou, Perenelle, wat seshonderd-agt-en-vyftig jaar oud is.*

"*Sien*," sê Hermien toe Harry en Ron klaar gelees het. "Daardie hond moet Flamel se Towenaarsteen oppas! Ek wed hy't vir Dompeldorius gevra om dit veilig te bewaar omdat hulle vriende is en omdat hy weet dat iemand dit wil hê. Dis hoekom hulle die Steen by Edelgolt gaan verwyder het."

"'n Klip wat goud maak en wat maak dat jy nooit doodgaan nie!" sê Harry. "G'n wonder Snerp wil dit hê nie! *Almal* sal dit wil hê."

"En g'n wonder ons kon Flamel se naam nie in *'n Studie van die Mees*

*Onlangse Ontwikkelings in die Towerkuns* vind nie," sê Ron. "Hy's nie juis 'onlangs' nie, is hy? Nie as hy seshonderd-vyf-en-sestig is nie."

Die volgende dag in Verdediging teen die Donker Kunste, terwyl hulle al die maniere neerskryf om weerwolfbytplekke te behandel, praat Harry en Ron strykdeur oor wat hulle alles met 'n Towenaarsteen sal doen as hulle een het. Dis eers toe Ron sê hy sal sy eie Kwiddiek-span koop dat Harry van Snerp en die komende wedstryd onthou.

"Ek gaan speel," sê hy vir Ron en Hermien. "As ek nie speel nie, sal al die Slibberins dink ek is bang vir Snerp. Ek sal hulle wys . . . as ons wen, sal dit hul glimlagte van hul gesigte af vee."

"Solank *jy* net nie van die veld af gevee word nie," sê Hermien.

Hoe nader die wedstryd egter kom, hoe meer op sy senuwees raak Harry, ten spyte van wat hy aan Ron en Hermien gesê het. Die res van die span is ook glad nie so danig kalm nie. Die gedagte dat hulle vir Slibberin kan verbysteek, is wonderlik, vir amper sewe jaar kon niemand dit regkry nie, maar sal dit ooit gebeur met so 'n partydige skeidsregter?

Harry weet nie of dit sy verbeelding is of nie, maar waar hy hom ook al draai, loop hy in Snerp vas. By tye wonder hy of Snerp hom volg, hom op sy eie probeer vang. Die klasse in Towerdrankies voel soos 'n weeklikse martelsessie, so gemeen is Snerp met Harry. Sou Snerp vermoed dat

hulle van die Towenaarsteen weet? Harry kan dit nie *regtig* glo nie – maar tog voel dit soms of Snerp 'n mens se gedagtes kan lees.

Toe Ron en Hermien hom die volgende middag buite die kleedkamers voorspoed toewens, weet Harry hulle wonder of hulle hom weer lewend gaan sien. Dis nie 'n aangename gedagte nie. Harry trek sy Kwiddiek-klere aan, tel sy Nimbus Tweeduisend op en hoor skaars 'n woord van Wood se spanpraatjie.

Ron en Hermien het intussen 'n plek op die pawiljoen langs Neville gekry. Neville kan glad nie verstaan hoekom hulle so ernstig en bekommerd lyk nie, ook nie hoekom hulle hul towerstawwe saamgebring het nie. Wat Harry nie weet nie, is dat Ron en Hermien die Beenklamp-vloek in die geheim geoefen het. Hulle het die plan gekry toe Malfoy dit op Neville gebruik het, en hulle staan reg om dit op Snerp te gebruik as dit net sou lyk of hy iets aan Harry wil doen.

"Moenie vergeet nie, dis *Locomotor Mortis*," mompel Hermien terwyl Ron sy towerstaf in sy mou steek.

"Ek *weet*," snou Ron haar toe. "Moenie karring nie."

Terug in die kleedkamer neem Wood vir Harry eenkant toe.

"Wil nie druk op jou plaas nie, Potter, maar vandag moet ons die Snip gou in die hande kry. Die wedstryd moet oor wees voor Snerp vir Hoesenproes te veel voortrek."

"Die hele skool is hier!" sê Fred Weasley en loer om die deur. "Selfs – vadertjie – Dompeldorius is hier!"

Harry se hart slaan bollemakiesie.

"*Dompeldorius?*" sê hy en storm deur toe om seker te maak. Fred is reg. Die silwer baard is onmiskenbaar.

Harry voel of hy kan lag van verligting. Hy is veilig. Snerp sal niks probeer as Dompeldorius daar is nie.

Dalk is dit hoekom Snerp so omgekrap lyk toe die spanne op die veld loop, iets wat Ron ook oplet.

"Ek het Snerp nog nooit so gemeen sien lyk nie;" sê hy vir Hermien. "Kyk – daar gaan hulle. Outsj!"

Iemand het Ron teen sy agterkop gestamp. Dis Malfoy.

"O jammer, Weasley, het jou nie gesien nie."

Malfoy glimlag breed vir Krabbe en Goliat.

"Wonder hoe lank Potter hierdie keer op sy besem gaan bly? Wil iemand wed? Wat van jou, Weasley?"

Ron antwoord nie; Snerp het so pas vir Hoesenproes 'n strafgooi gegee omdat George Weasley 'n Moker na hom toe geslaan het. Al Hermien se vingers lê gekruis op haar skoot. Sy staar stip na Harry wat soos 'n valk bo die spelers draai en die Snip soek.

"Jy weet seker hoe ek dink hulle Griffindor se spelers kies?" vra Mal-

foy 'n paar minute later hard toe Snerp, sonder enige rede, nog 'n strafgooi teen Griffindor gee. "Dis mense vir wie hulle jammer is. Vat vir Potter, hy't nie ouers nie, en die Weasleys, hulle't nie geld nie – jy behoort ook in die span te kom, Loggerenberg, jy't nie verstand nie."

Neville bloos dieprooi, maar hy draai om in sy sitplek en kyk Malfoy vierkant in die oë.

"Ek is twaalf van jou soort werd, Malfoy," stamel hy.

Malfoy, Krabbe en Goliat skree van die lag, maar Ron, wat sy oë nog steeds stip op die wedstryd hou, sê, "Sê hom, Neville, sê hom."

"Loggerenberg, al is jou brein ook van goud gemaak, sal jy nog steeds armer as Weasley wees en dit sê baie."

Ron se senuwees is tot breekpunt toe gespan van kommer oor Harry.

"Ek waarsku jou, Malfoy – nog een woord –"

"Ron!" sê Hermien skielik, "Harry – !"

"Wat? Waar?"

Harry het skielik 'n skouspelagtige duik uitgevoer wat die skare laat juig en na hul asem laat snak. Hermien vlieg op, haar gekruisde vingers in haar mond, terwyl Harry soos 'n koeël grond toe skiet.

"Jou geluk is in, Weasley, lyk my Potter het geld op die grond sien lê!" sê Malfoy.

Dis die laaste strooi. Voor Malfoy mooi weet wat hom tref, is Ron op hom en stoei hom grond toe. Neville huiwer 'n oomblik, toe klouter hy

oor sy sitplek om te kom help.

"Kom, Harry!" skreeu Hermien en spring op haar sitplek om te sien hoe Harry op Snerp afpyl – sy merk nie eens hoe Malfoy en Ron onder haar sitplek rondrol nie, ook nie die geworstel en die krete en die warreling van vuiste wat Neville, Krabbe en Goliat is nie.

Hoog bo in die lug draai Snerp op sy besem, net betyds om te sien hoe iets in skarlakenrooi verby hom flits en hom net-net mis – die volgende oomblik lig Harry die besem se neus en hou hy sy arm triomfantlik omhoog, die Snip veilig in sy hand.

Die pawiljoen ontplof; dit moet 'n rekord wees, niemand kan onthou dat die Snip al ooit tevore so gou gevang is nie.

"Ron! Ron! Waar is jy? Die wedstryd is oor! Harry het gewen! Ons het gewen! Griffindor is voor!" gil Hermien en dans op en neer en omhels Parvati Patel wat voor haar sit.

Omtrent 'n voet bo die grond spring Harry van sy besem af. Hy kan dit nie glo nie. Hy het dit reggekry – die wedstryd is oor; dit het skaars vyf minute geduur. Toe die Griffindors op die veld hardloop, sien hy Snerp daar naby land, wit in die gesig en met stywe lippe – toe voel Harry 'n hand op sy skouer en hy kyk op in Dompeldorius se glimlaggende gesig.

"Wel gedaan," sê Dompeldorius saggies, sodat net Harry kan hoor.

"Dis goed om te sien dat jy nie oor daardie spieël tob nie . . . dat jy besig bly . . . uitstekend . . ."

Snerp spoeg vies op die grond.

'n Rukkie later stap Harry alleen uit die kleedkamer om sy Nimbus Tweeduisend na die besemskuur te neem. Hy het nog nooit gelukkiger gevoel as vandag nie. Hy het regtig iets gedoen om op trots te wees – nou kan niemand meer sê dat hy net 'n beroemde naam is nie. Die aandlug het nog nooit so soet geruik nie. Soos hy oor die klam gras stap, herleef hy die afgelope uur in sy kop. Dis 'n hemelse warboel van indrukke: Griffindors wat aangehardloop kom om hom op hul skouers te lig; Ron en Hermien wat eenkant op en af spring, Ron wat hom toejuig, bloedneus en al.

Harry is by die skuur. Hy leun teen die houtdeur en kyk hoe Hogwarts se vensters in die rooi aandskemering gloei. Griffindor is voor. En dit was hy, hy het vir Snerp gewys . . .

Praat van die duiwel . . .

'n Figuur, gebukkend onder 'n mantel, draf haastig met die kasteel se trap af. Dis duidelik dat die persoon nie gesien wil wees nie, want hy stap so vinnig moontlik in die rigting van die verbode woud. Die gloed van Harry se oorwinning vervaag met elke tree wat die persoon gee. Hy het die sluipende manier van stap dadelik herken. Snerp, op pad na die ver-

bode woud terwyl almal eet – wat gaan aan?

Harry spring op sy Nimbus Tweeduisend en skop weg. Hy seil oor die kasteel en sien hoe Snerp die woud in draf. Hy sit hom agterna.

Die bome is so dig dat hy kwalik kan sien waar Snerp is. Hy vlieg in sirkels, laer en laer, hy skeer oor die boomtoppe tot hy stemme hoor. Hy gly nader en land geluidloos op die top van 'n reusebeukeboom.

Hy klouter versigtig langs een van die takke af, hy hou sy besem styf vas en probeer deur die blare loer.

Onder, in 'n skaduryke oop kol, staan Snerp, maar hy is nie alleen nie. Quirrell is ook daar. Harry kan nie die uitdrukking op sy gesig sien nie, maar hy stotter erger as ooit tevore. Harry spits sy ore om te probeer uitmaak wat hulle sê.

". . . w-weet nie hoekom jy my h-h-hier van alle p-plekke wil s-s-sien nie, Severus . . ."

"O, ek het gedink dit moet tussen ons twee bly," sê Snerp en sy stem is ysig. "Studente is immers nie veronderstel om van die Towenaarsteen te weet nie."

Harry leun verder vooroor. Quirrell mompel iets. Snerp val hom in die rede.

"Het jy al agtergekom hoe om verby daardie ondier van Hagrid te kom?"

"M-m-maar Severus, ek –"

"Wil jy my as 'n vyand hê, Quirrell?" vra Snerp en gee 'n tree vorentoe.

"E-ek w-weet nie w-wat jy –"

"Jy weet baie goed wat ek bedoel."

'n Uil roep skielik hard en Harry val amper uit die boom uit. Hy herwin sy balans net betyds om Snerp te hoor sê, "– jou persoonlike stukkie hokus-pokus. Ek wag."

"M-maar ek w-w-wil nie –"

"Goed dan," val Snerp hom in die rede, "ons sal binnekort weer praat, wanneer jy tyd gehad het om dinge mooi te oordink en te besluit waar jou lojaliteit lê."

Hy gooi sy mantel oor sy kop en stap met lang treë weg. Dis amper donker, maar Harry kan Quirrell nog sien staan, doodstil, asof hy lam van skrik is.

"Harry, waar *was* jy?" raas Hermien.

"Ons het gewen! Ons het gewen! Ons het gewen!" skreeu Ron en slaan Harry op die rug. "En ek het vir Malfoy 'n blouoog gegee en Neville het alleen teen Krabbe en Goliat baklei! Hy's nog steeds flou, maar Madame Pomfrey sê hy sal regkom – praat van vir Slibberin wys! Almal wag vir jou daar in die geselskamer, ons vier fees, Fred en George het

koek en goed uit die kombuis gesteel."

"Los dit eers," sê Harry uitasem. "Kom ons soek 'n leë kamer, wag net tot julle dit hoor . . ."

Hy maak eers seker dat Nurks nie in die vertrek is nie, voor hy die deur agter hulle toemaak en hulle alles vertel wat hy gesien en gehoor het.

"Ons was dus reg, dit *is* die Towenaarsteen en Snerp probeer vir Quirrell dwing om hom te help om dit te kry. Hy't gevra of Quirrell al weet hoe om verby Wollie te kom – en hy't iets gesê van Quirrell se 'hokus-pokus' – daar is seker nog goed wat die steen oppas behalwe Wollie, waarskynlik allerhande towerdinge en Quirrell het seker 'n paar anti-Donker Kuns-towerspreuke uitgespreek wat Snerp moet breek en –"

"So jy sê die Steen is net veilig solank Quirrell teen Snerp kan uithou?" sê Hermien verskrik.

"Voor volgende Dinsdag is dit weg," sê Ron.

— HOOFSTUK VEERTIEN —

# Norbert die Noorweegse Rifrug

Quirrell moet egter dapperder wees as wat hulle gedink het. Oor die volgende paar weke word hy wel bleker en maerder, maar dit lyk tog of hy nie sommer gaan ingee nie.

Elke keer dat hulle verby die verbode gang op die derde verdieping stap, druk Harry, Ron en Hermien hul ore teen die deur om te hoor of Wollie steeds daar binne staan en grom. Snerp sluip rond met sy gewone suur gesig, wat moet beteken dat die Steen nog veilig is. Elke keer dat Harry verby Quirrell stap, gee hy hom 'n bemoedigende soort glimlaggie en Ron het begin om mense sleg te sê as hulle met Quirrell se hakkelry spot.

Hermien het meer as die Towenaarsteen om haar oor te bekommer. Sy is besig om 'n hersieningsrooster op te stel en om haar aantekeninge vol-

gens 'n kleurkode te rangskik. Dit sou Harry en Ron glad nie gepla het nie, maar sy torring die hele tyd aan hulle om dit ook te doen.

"Hermien, dis nog eeue voor die eksamen."

"Tien weke," kap Hermien terug. "Dis nie eeue nie, vir Nicolas Flamel is dit 'n sekonde."

"Maar ons is nie seshonderd jaar oud nie," herinner Ron haar. "En hoekom wil jy nogal hersien, jy ken alles."

"Hoekom wil ek hersien? Is jy mal? Besef jy ons moet deurkom om na die tweede jaar te kan gaan? Dis baie belangrik, ek moes al 'n maand gelede begin leer het, ek weet nie wat dit met my is nie . . ."

Ongelukkig dink al die onderwysers soos Hermien. Hulle stapel soveel huiswerk op die studente dat die Paasvakansie nie naastenby soveel pret as die Kersvakansie is nie. Dis moeilik om te ontspan as Hermien gedurig langs jou die twaalf gebruike van drakebloed opsê of bewegings met haar towerstaf oefen. Op die ou end sit Harry en Ron, al gapend en kreunend, die meeste van hul vrye tyd saam met haar in die biblioteek en sukkel om deur al die ekstra werk te kom.

"Ek sal nooit al die goed onthou nie," bars Ron een middag uit, gooi sy veerpen neer en staar verlangend deur die biblioteek se venster. Dis die eerste lekker dag in maande. Die lug is so blou soos vergeet-my-nietjies en daar is 'n gevoel in die lug dat die somer aan die kom is.

Harry, wat besig is om "essekruid" te soek in *Eenhonderd Magiese Paddastoele en -Kruie*, kyk eers op toe hy Ron hoor sê, "Hagrid! Wat maak jy in die biblioteek?"

Hagrid kom vorentoe, hy steek iets agter sy rug weg. Sy molveloorjas pas nie juis by die biblioteek nie.

"Kyk maar net," sê hy, so onskuldig dat hulle dadelik regop sit. "En wat maak julle drie hier?" Skielik lyk hy agterdogtig. "Julle soek nog steeds vir Nicolas Flamel, nie waar nie?"

"O, ons weet lankal wie hy is," sê Ron uit die hoogte. "*En* ons weet wat daardie hond moet oppas, dis 'n Towenaa –"

"Sjjjj!" Hagrid kyk vinnig om hom rond om seker te maak dat niemand kan hoor nie. "Moenie so hard praat nie, wat gaan aan met jou?"

"Daar's 'n paar goed wat ons vir jou wil vra," sê Harry, "soos wat daar nog alles is wat help om die Steen veilig te hou, dis nou behalwe Wol –"

"SJJJJ!" sê Hagrid weer. "Luister – kom sien my later, ek belowe niks nie, maar moenie julle snaters hier staan en rek nie, die studente mag nie weet nie. Hulle sal dink ek het vir julle gesê –"

"Sien jou dan later," sê Harry.

Hagrid skuifel weg.

"Wat steek hy so agter sy rug weg?" sê Hermien ingedagte.

"Dink jy dit het iets met die Steen te doen?"

"Ek gaan kyk in watter afdeling hy was," sê Ron, wat vir eers genoeg

gehad het van leer. 'n Rukkie later is hy terug met 'n stapel boeke in sy arms. Hy plak hulle op die tafel neer.

"*Drake!*" fluister hy. "Hagrid het opgelees oor drake! Kyk hier: *Drake: Spesies in Groot Brittanje en Ierland; Van Eier tot Inferno, 'n Handboek vir Telers.*"

"Hagrid wou nog altyd 'n draak hê, hy't so gesê toe ek hom die eerste keer ontmoet het," sê Harry.

"Maar dis teen ons wette," sê Ron. "Die teel van drake word verbied deur die Warlock Konvensie van 1709, almal weet dit. Dis moeilik om die Moggels te bluf as ons drake in ons agterplase aanhou – in elk geval, 'n mens kan nie drake mak maak nie, dis gevaarlik. Jy moet sien hoe Charlie gebrand was van die wilde drake daar in Roemenië."

"Maar is daar dan wilde drake in *Brittanje*?" vra Harry.

"Natuurlik is daar," sê Ron. "Die gewone Walliese Groene en die Hebridiese Swarte. Die Ministerie van Towerkuns sukkel omtrent om dit stil te hou, ek sê jou. Hulle moet gedurig towerspreuke uitspreek oor die Moggels wat die goed gesien het, sodat hulle daarvan kan vergeet."

"So waarmee op aarde is Hagrid dan besig?" sê Hermien.

Toe hulle 'n uur later aan die boswagter se deur klop, is hulle verbaas om te sien dat die gordyne toegetrek is. Hagrid roep, "Wie's daar?" voor hy

hulle laat inkom en hy sluit die deur weer dadelik agter hulle toe.

Dit is kokend warm in die hut. Hoewel dit 'n warm dag is, brand daar 'n groot vuur in die kaggel. Hagrid maak tee en bied vir hulle weseltoebroodjies aan, maar hulle sê nee dankie. "So – julle wil iets vra?"

"Ja," sê Harry. Dit help tog nie om doekies om te draai nie. "Ons wil weet of jy vir ons kan sê wat daar nog alles is wat die Towenaarsteen veilig hou, behalwe natuurlik Wollie."

Hagrid frons.

"'Tuurlik kan ek nie sê nie," antwoord hy. "Nommer een, ek weet self nie. Nommer twee, julle weet reeds te veel, so ek sal nie sê nie al kan ek ook. Daardie Steen is daar vir 'n goeie rede. Dis amper uit Edelgolt gesteel – julle het dit seker al uitgewerk? Wens ek kan uitvind hoe julle van Wollie weet."

"Ag, toe, Hagrid, jy mag dalk nie lus wees om ons te vertel nie, maar jy *weet*, jy weet *alles* wat hier aangaan," sê Hermien in 'n warm, vleiende stem. Hagrid se baard bewe en hulle kan sien dat hy glimlag. "Ons het maar net gewonder wie almal *help* om die Steen op te pas, sien," gaan Hermien voort, "wie Dompeldorius genoeg vertrou om hom te help, dis nou behalwe jy, natuurlik."

Hagrid se borskas swel toe hy hierdie woorde hoor. Harry en Ron glimlag breed vir Hermien.

"Wel, dit kan seker nie kwaad doen om julle te vertel nie . . . laa'k sien . . . hy't Wollie by my kom leen . . . toe't party van die onderwysers die

toorwerk gedoen . . . professor Spruit – professor Flickerpitt – professor McGonagall –" hy tik hulle af op sy vingers, "professor Quirrell – en Dompeldorius het self ook iets gedoen, natuurlik. Wa'wa'wag, amper vergeet ek, professor Snerp."

"*Snerp?*"

"Ja – julle gaan nie nog steeds aan oor hom nie, hè? Luister, Snerp het gehelp om die Steen te *beskerm*, hy's nie van plan om dit te steel nie."

Harry weet Ron en Hermien dink nes hy. As Snerp weet hoe die Steen beskerm word, is dit mos die maklikste ding om uit te vind wat die ander onderwysers gedoen het. Hy weet seker omtrent alles – behalwe, so lyk dit, Quirrell se toordery en hoe om verby Wollie te kom.

"Jy's al een wat weet hoe om verby Wollie te kom, of hoe, Hagrid?" vra Harry versigtig. "En jy sal vir niemand sê nie, sal jy? Nie eens vir een van die onderwysers nie?"

"Daar's nie 'n siel wat weet nie, net ek en Dompeldorius," sê Hagrid trots.

"Dis darem iets," mompel Harry aan die ander. "Hagrid, kan ons nie 'n venster oopmaak nie? Ek kook."

"Kan nie, Harry, jammer," sê Hagrid. Harry sien hoe hy na die vuur loer. Harry kyk ook.

"Hagrid – wat is *dit?*"

Maar hy weet reeds wat dit is. In die hart van die vuur, onder die ketel, lê 'n groot, swart eier.

"Ag," sê Hagrid en vat-vat verleë aan sy baard. "Dis – h'm . . ."

"Waar kry jy dit, Hagrid?" vra Ron en buk oor die vuur om die eier beter te bekyk. "Dit moet 'n fortuin gekos het."

"Het dit gewen," sê Hagrid. "Laas nag. Was in die dorp, het 'n paar kappies gemaak en toe 'n paar potte kaart gespeel met 'n vreemdeling. Dink hy was nogal bly om daarvan ontslae te raak."

"Maar wat gaan jy daarmee maak as dit eers uitgebroei het?" vra Hermien.

"Wel, ek het so 'n bietjie daaroor opgelees," sê Hagrid en haal 'n groot boek onder sy kussing uit. "Het dit in die biblioteek gekry – *Draaktelery vir Pret en Profyt* – dis 'n bietjie outyds, maar dit het alles in. Hou die eier in die vuur, want die ma's blaas daarop, sien, en wanneer dit uitbroei, voer dit elke halfuur 'n emmer brandewyn gemeng met hoenderbloed. En kyk hier – hoe om die verskillende eiers uit te ken – wat ek hier het, is 'n Noorweegse Rifrug. Hulle's baie skaars."

Hy lyk baie in sy skik met homself, maar Hermien is nie.

"Hagrid, jy woon in 'n *houthuis*," sê sy.

Hagrid hoor nie. Hy neurie vrolik terwyl hy die vuur stook.

Nou is daar nog iets waaroor hulle hul kan bekommer: wat met Hagrid

gaan gebeur as iemand moet agterkom dat hy 'n onwettige draak in sy hut wegsteek.

"Wonder hoe dit voel om 'n rustige lewe te lei," sug Ron terwyl hulle aand na aand deur al die ekstra huiswerk worstel. Hermien het vir Harry en Ron ook 'n hersieningsrooster opgestel. Dit maak hulle waansinnig.

Een oggend tydens ontbyt bring Hedwig vir Harry nog 'n briefie van Hagrid af. Hy het net drie woorde geskryf: *Dit broei uit.*

Ron wil sommer die Herbologie-klas los en reguit na Hagrid se hut gaan. Hermien weier.

"Hermien, hoeveel keer in ons lewe sal ons 'n draak sien uitbroei?"

"Ons het klas, ons sal in die moeilikheid kom, en dis nog niks teen wat met Hagrid gaan gebeur as iemand moet uitvind wat hy doe –"

"Bly stil!" fluister Harry.

Malfoy is net 'n paar tree van hulle af en hy het gaan staan om te luister. Wat het hy alles gehoor? Harry hou glad nie van die uitdrukking op Malfoy se gesig nie.

Ron en Hermien loop en stry die hele ent pad na die Herbologie-klas en op die ou end stem Hermien in om tydens pouse saam met die ander twee na Hagrid se hut te hardloop. Toe die kasteelklok lui, laat die drie dadelik hul skoffels val en laat vat oor die terrein na die rand van die woud. Hagrid groet hulle. Hy lyk warm en opgewonde.

"Dis amper uit." Hy lei hulle binnetoe.

Die eier lê op die tafel. Daar is diep krake in die dop. Binne-in roer iets; hulle hoor 'n snaakse klikgeluid.

Hulle trek hul stoele nader en hou die eier met ingehoue asem dop.

Skielik is daar 'n kraakgeluid en die dop bars oop. 'n Babadrakie tuimel uit op die tafel. Dis nie juis mooi nie; Harry dink dit lyk soos 'n verfrommelde swart sambreel. Die stekelrige vlerkies is yslik groot in vergelyking met die pikswart, maer, klein lyfie, dit het 'n lang snoet met groot neusgate, daar is stoppels waar die horings moet wees en dit het oranje uitpeuloë.

Dit nies. 'n Paar vonke spat uit sy snoet.

"Is hy nie *beeldskoon nie*?" mompel Hagrid. Hy steek 'n hand uit en streel die drakie se kop. Dit hap met klein skerp tandjies na sy vingers.

"Ag hoe *dierbaar*, kyk, hy ken sy mammie!" sê Hagrid.

"Hagrid," sê Hermien, "hoe vinnig groei 'n Noorweegse Rifrug gewoonlik?"

Hagrid is op die punt om te antwoord toe die kleur skielik uit sy gesig verdwyn – hy spring regop en storm na die venster.

"Wat's fout?"

"Iemand het deur die skreef tussen die gordyne geloer – dis 'n kind – hy hardloop terug skool toe."

Harry vlieg na die deur en kyk uit. Ten spyte van die afstand is daar

geen twyfel nie.

Malfoy het die draak gesien.

Die volgende week maak iets aan die glimlag op Malfoy se gesig Harry, Ron en Hermien baie senuweeagtig. Hulle bring die meeste van hul vrye tyd in Hagrid se donker hut deur en probeer sin in sy kop praat.

"Laat hom net gaan," sê Harry. "Laat hom vry."

"Ek kan nie," sê Hagrid. "Hy's te klein. Hy sal doodgaan."

Hulle kyk na die drakie. Dit is drie maal so groot as toe dit uitgebroei het, en dit binne 'n week. Daar krul die hele tyd rook deur sy neusgate. Hagrid doen nie meer sy boswagwerk nie, want die draak hou hom te besig. Leë brandewynbottels en hoendervere lê gesaai oor die vloer.

"Ek het besluit om hom Norbert te noem," sê Hagrid en kyk met mistige oë na die drakie. "Hy ken my al, kyk. Norbert! Norbert! Waar is mammie?"

"Hy't nie meer al sy varkies nie," mompel Ron in Harry se oor.

"Hagrid," sê Harry hard, "oor twee weke is Norbert so groot soos jou hut. Malfoy kan enige dag vir Dompeldorius gaan vertel."

Hagrid byt sy lip.

"Ek – ek weet ek kan hom nie vir altyd hou nie, maar ek kan hom nie net iewers los nie, ek kan net nie."

Harry draai na Ron.

"Charlie," sê hy.

"Jou varkies is ook weg," sê Ron. "Ek is Ron, onthou."

"Nee – Charlie – jou broer Charlie. In Roemenië. Bestudeer drake. Ons kan Norbert na hom toe stuur. Charlie kan hom grootmaak en iewers vrylaat!"

"Briljant!" sê Ron. "Hoe lyk dit, Hagrid?"

Na 'n lang gesukkel laat Hagrid hulle uiteindelik toe om 'n uil na Charlie te stuur en hom te vra.

Die volgende week sleep verby. Woensdagaand is Hermien en Harry alleen in die geselskamer, lank na die ander al bed toe is. Die horlosie teen die muur het so pas middernag geslaan toe die portretopening oopbars. Ron verskyn uit die niet en gooi Harry se onsigbaarheidsmantel af. Hy was besig by Hagrid se hut om hom te help om vir Norbert wat teen hierdie tyd kratte vol dooie rotte verslind het, kos te gee.

"Hy't my gebyt!" sê hy en wys sy hand wat in 'n bebloede sakdoek toegewikkel is. "Ek sal vir 'n week nie 'n veerpen kan vashou nie. Ek sê jou, daardie draak is die aakligste gedrog wat ek nog gesien het, maar soos Hagrid te kere gaan, sou 'n mens sê dis 'n donsige klein konyntjie. Toe dit my byt, sê hy so ewe ek het dit bang gemaak. En toe ek loop, sing hy sowaar 'n wiegeliedjie vir die ding."

Iets tok aan die donker venster.

"Dis Hedwig," sê Harry en laat haar vinnig inkom. "Sy't seker Charlie se antwoord."

Die drie leun vorentoe en lees die briefie.

*Liewe Ron*

*Hoe gaan dit? Dankie vir die brief – ek sal die Noorweegse Rifrug graag neem, maar dit gaan nie maklik wees om hom hier te kry nie.*

*Ek dink die beste sal wees om hom saam met vriende van my wat volgende week kom kuier, te stuur. Die pobleem is, hulle moenie met 'n onwettige draak gesien word nie.*

*Kan jy die rifrug Saterdag om middernag op die hoogste toring hê?*

*Hulle kan jou daar ontmoet en hom wegneem terwyl dit nog donker is.*

*Stuur 'n antwoord so gou as wat jy kan.*

*Liefde*
*Charlie*

Hulle kyk na mekaar.

"Ons het die onsigbaarheidsmantel," sê Harry. "Dit behoort nie te

moeilik te wees nie – ek dink dis groot genoeg vir twee van ons en vir Norbert."

Dat die ander twee met hom saamstem, is 'n teken van hoe sleg dit die week gegaan het. Enigiets, solank hulle net ontslae kan raak van Norbert – en van Malfoy.

Daar is egter 'n haakplek. Teen die volgende dag is Ron se hand so geswel dat dit twee maal so groot as gewoonlik is. Hy weet nie of dit veilig is om na Madame Pomfrey te gaan nie – sê nou sy weet hoe 'n draak se tandemerke lyk? Later die middag het hy nie meer 'n keuse nie. Die wond is 'n nare groen kleur. Norbert se tande moet giftig wees.

Harry en Hermien haas hulle laatmiddag na die siekeboeg en kry vir Ron in die bed. Hy lyk ellendig.

"Dis nie net my hand nie," fluister hy, "ek moet sê, dit voel of dit gaan afval. Malfoy het vir Madame Pomfrey gesê hy wil een van my boeke leen. Dit was net sodat hy vir my kan kom lag. Hy dreig die hele tyd hy gaan haar vertel wat my nou eintlik gebyt het – ek het vir haar gesê dis 'n hond, maar ek dink nie sy glo my nie – ek moes hom nie geslaan het daar by die Kwiddiek-wedstryd nie, dis hoekom hy dit doen."

Harry en Hermien probeer hom kalmeer.

"Saterdag om middernag is alles oor," sê Hermien, maar dit troos Ron nie. Hy wip regop in die bed en begin onbedaarlik sweet.

"Middernag, Saterdag!" sê hy in 'n hees stem. "O nee – o nee – nou onthou ek – Charlie se brief was in daardie boek wat Malfoy gevat het, hy gaan weet ons wil van Norbert ontslae raak."

Harry en Hermien het nie kans om te antwoord nie. Op daardie oomblik kom Madame Pomfrey in en sê hulle moet gaan; Ron het slaap nodig.

"Dis nou te laat om ons planne te verander," sê Harry vir Hermien. "Daar's nie genoeg tyd om vir Charlie nog 'n uil te stuur nie en dis dalk ons laaste kans om van Norbert ontslae te raak. Ons sal die kans moet waag. En ons *het* die onsigbaarheidsmantel, Malfoy weet nie daarvan nie."

Tande, die beerhond, sit buite die hut met 'n verband om sy stert toe hulle vir Hagrid gaan vertel. Hy maak die venster oop om met hulle te praat.

"Julle kan nie nou inkom nie," sê hy blaas-blaas, "Norbert is in 'n moeilike stadium – maar dis niks wat ek nie kan hanteer nie."

Hulle vertel hom van Charlie se brief en sy oë skiet vol trane, maar dit kan van Norbert wees wat hom so pas aan die been gebyt het.

"Aarg! Nee, alles is reg, dis net my stewel – hy speel net – hy's net 'n baba."

Die baba slaan sy stert teen die mure sodat die vensters ratel. Harry en Hermien loop vinnig terug kasteel toe en voel dat Saterdag nie gou genoeg kan kom nie.

Hulle sou dalk vir Hagrid jammer gewees het toe hy vir Norbert moet groet, as hulle nie so bekommerd was oor dit wat hulle moet doen nie. Dis 'n baie donker, bewolkte nag en hulle kom 'n bietjie laat by Hagrid se hut aan, want hulle moes wag tot Nurks klaar was in die ingangsportaal waar hy tennis teen die muur gespeel het.

Hagrid het vir Norbert in 'n groot krat gesit.

"Hy't 'n klomp rotte en brandewyn vir die rit," sê Hagrid gebroke. "En ek't sy teddiebeer ook ingepak ingeval hy alleen voel."

Daar kom nare geluide uit die krat wat vir Harry klink soos 'n teddiebeer waarvan die kop afgeskeur word.

"Tot siens, Norbert!" snik Hagrid toe Harry en Hermien die onsigbaarheidsmantel oor die krat gooi en self onder die mantel klim. "Mammie sal jou nooit vergeet nie!"

Hoe hulle dit reggekry het om die krat by die kasteel te kry, sou hulle nooit weet nie. Middernag tik nader terwyl hulle vir Norbert teen die marmertrappe in die ingangsportaal uitsukkel en deur die donker gange dra. Op met nog 'n stel trappe, en nog een – selfs Harry se kortpaadjies help nie veel nie.

"Amper daar!" hyg Harry toe hulle in die gang onder die hoogste toring kom.

'n Skielike beweging voor hulle maak dat hulle die krat so amper laat val. Hulle vergeet skoon dat hulle onsigbaar is; hulle glip terug in die skaduwees en staar na die donker vorms van twee worstelende figure nie drie meter van hulle af nie. Skielik flikker 'n lamp.

Professor McGonagall, in 'n tartankamerjas en 'n haarnet, het vir Malfoy aan die oor beet.

"Detensie!" sê sy kwaai. "En twintig punte van Slibberin af! Loop sowaar in die middel van die nag rond, hoe *durf* jy –"

"U verstaan nie, professor, Harry Potter is op pad hierheen – hy het 'n draak!"

"Watter louter snert! Hoe durf jy sulke leuens vertel! Kom, kom – ek sal professor Snerp hieroor inlig, Malfoy!"

Hierna is die steil wenteltrap na die spits van die toring die maklikste ding op aarde. Toe hulle bo in die koue naglug kom, gooi hulle die onsigbaarheidsmantel af, bly om weer 'n slag behoorlik te kan asemhaal. Hermien doen 'n klein dansie.

"Malfoy moet detensie doen! Ek kan sing!"

"Moenie," keer Harry.

Terwyl hulle hulself verlekker in Malfoy se lot, stommel Norbert heen

en weer in die krat. Omtrent tien minute later swiep vier besems uit die donkerte op hulle neer.

Charlie se vriende is 'n uitgelate klomp. Hulle wys vir Harry en Hermien die harnas wat hulle gemaak het sodat Norbert tussen hulle kan hang. Almal help om Norbert stewig daarin vas te gespe en toe skud Harry en Hermien almal se hande en sê baie dankie.

Uiteindelik, daar gaan Norbert . . . hoër . . . hoër . . . *weg*.

Hulle glip af met die wenteltrap; noudat Norbert nie meer daar is nie, is hul harte net so lig soos hul arms. Die draak is weg – Malfoy het detensie – wat kan hul geluk bederf?

Die antwoord hierop wag aan die onderpunt van die trappe. Toe hulle uitstap in die gang, doem Fillis se gesig skielik uit die duisternis op.

"Wel, wel, wel," fluister hy, "maar ons *is* in die moeilikheid, is ons nie?"

Hulle het die onsigbaarheidsmantel bo-op die toring laat lê.

— HOOFSTUK VYFTIEN —

# *Die Verbode Woud*

Slegter kan dit nie met hulle gaan nie.

Fillis neem hulle na professor McGonagall se studeerkamer op die eerste verdieping, waar hulle sit en wag sonder om 'n woord vir mekaar te sê. Hermien bewe. Verskonings, alibi's en wilde stories flits deur Harry se brein en die een klink flouer as die vorige een. Hy kan nie sien hoe hulle hierdie keer uit die moeilikheid gaan kom nie. Hulle is vas. Hoe kon hulle so onnosel wees om die mantel te vergeet het? Daar is geen rede op aarde wat professor McGonagall sal laat aanvaar dat hulle hierdie tyd van die nag in die skool se gange moes wees nie, wat nog te sê in die hoogste astronomietoring waar niemand na klasse mag kom nie. Sit Norbert en die onsigbaarheidsmantel ook nog by en hulle kan solank hul tasse

gaan pak.

Het Harry gedink dit kan nie slegter met hulle gaan nie? Hy was verkeerd. Toe professor McGonagall inkom, het sy vir Neville aan die hand beet.

"Harry!" bars Neville uit, die oomblik toe hy hulle sien. "Ek het jou gesoek, ek wou jou kom waarsku, ek het Malfoy hoor sê hy gaan jou vang, jy't 'n draa –"

Harry skud sy kop heftig heen en weer om Neville te laat stilbly, maar professor McGonagall het dit gesien. Soos sy daar oor hulle toring, lyk dit of sy groter vlamme as Norbert sal kan spoeg.

"Ek sou dit nie geglo het nie, nie van julle drie nie. Mnr. Fillis sê julle was in die astronomietoring. Dit is een-uur in die nag. *Verduidelik asseblief.*"

Dis die eerste keer dat Hermien nie 'n vraag kan beantwoord nie. So stil soos 'n standbeeld staar sy na haar pantoffels.

"Ek dink ek het 'n goeie idee van wat aan die gang is," sê professor McGonagall. "'n Mens hoef nie 'n genie te wees om dit uit te werk nie. Julle het die een of ander vergesogte storie oor 'n draak aan Draco Malfoy vertel om hom uit die bed en in die moeilikheid te kry. Ek het hom reeds gevang. Ek reken julle dink dis snaaks dat Loggerenberg ook die storie gehoor en geglo het, nè?

Harry vang Neville se oog en probeer hom sonder woorde vertel dat dit nie waar is nie, want Neville lyk verslae en seergemaak. Die arme Neville – Harry kan net dink hoe swaar dit vir hom moes wees om hulle in die donker te gaan soek.

"Ek is geskok," sê professor McGonagall. "Vier studente uit die bed in een nag! Ek het nog nooit tevore van so iets gehoor nie! Jy, juffrou La Grange, ek dag jy het meer verstand. En jy, mnr. Potter, ek dag Griffindor beteken meer vir jou as dit. Julle al drie kry detensie – ja, jy ook, mnr. Loggerenberg, niks gee jou die reg om snags in die skool rond te loop nie, veral nie deesdae nie, dis uiters gevaarlik – en Griffindor verloor vyftig punte."

"*Vyftig?*" Harry snak na asem – hulle was voor, hulle het voorgeloop na die laaste Kwiddiek-wedstryd.

"Vyftig punte *elk*," sê professor McGonagall en haal swaar asem deur haar lang, skerp neus.

"Professor – asseblief –"

"U *kan* nie –"

"Moenie vir my sê wat ek kan en nie kan nie, Potter. Toe-toe, bed toe julle drie. Ek was nog nooit skamer vir Griffindor-studente as nou nie."

'n Honderd-en-vyftig punte. Dit plaas Griffindor in die laaste plek. In een nag het hulle elke kans wat Griffindor gehad het om die huisbeker te verower, verwoes. Harry voel of hy kan doodgaan. Hoe kan hulle ooit

hiervoor vergoed?

Daardie nag maak Harry nie 'n oog toe nie. Hy hoor hoe Neville uur na uur in sy kussing lê en snik. Harry kan aan niks dink om te sê wat hom sal troos nie. Hy weet Neville, soos hy, is doodbang vir die oggend. Wat gaan gebeur as die ander Griffindors moet uitvind wat hulle gedoen het?

Die Griffindors wat die volgende oggend verby die reuse-uurglase stap wat die huispunte aandui, dink eers dat daar iewers 'n fout is. Hoe kan hulle oornag 'n honderd-en-vyftig punte verloor het? Toe begin die storie loop: Harry Potter, die beroemde Harry Potter, die held van twee Kwiddiek-wedstryde, het al die punte vir hulle verloor, hy en 'n paar ander simpele eerstejaartjies.

Waar hy een van die gewildste mense was, een van dié wat die meeste bewonder is, is Harry skielik die mees gehate persoon in die skool. Selfs Raweklou en Hoesenproes draai hul rug op hom, want almal het gehoop dat Slibberin die huisbeker gaan verloor. Net waar Harry gaan, wys mense na hom; hulle laat sak nie eens hul stemme as hulle hom beledig nie. Die Slibberins, daarenteen, klap hande as hy verbystap en fluit en skree, "Dankie, Potter, jy's ons held!"

Net Ron staan by hom.

"Oor 'n paar weke het hulle alles vergeet. Fred en George het al hordes

punte verloor in al die jare dat hulle hier is en die mense hou nog steeds van hulle."

"Hulle het nog nooit 'n honderd-en-vyftig punte op een slag verloor nie, het hulle?" sê Harry mistroostig.

"Wel – nee," erken Ron.

Dis 'n bietjie laat om die kwaad ongedaan te probeer maak, maar Harry neem hom voor dat hy nooit weer gaan inmeng met dinge wat niks met hom te doen het nie. Hy het genoeg gehad van rondsluip en spioeneer. Hy voel so skaam dat hy na Wood gaan en sê hy wil uit die Kwiddiek-span bedank.

"*Bedank?*" bulder Wood. "Wat sal dit tog help? Hoe gaan ons enige punte terugkry as ons nie nog Kwiddiek-wedstryde kan wen nie?"

Selfs Kwiddiek is nie meer pret nie. Tydens oefeninge praat die res van die span nie met Harry nie en as hulle van hom móét praat, dan sê hulle, "die Soeker".

Hermien en Neville kry ook swaar. Nie so swaar soos Harry nie, want hulle is nie so bekend soos hy nie, maar niemand praat ook met hulle nie. Hermien probeer nie meer om aandag te trek in die klas nie. Sy hou haar kop laag oor haar boeke en werk in stilte.

Harry is amper bly dat die eksamen op hande is. Al die hersiening wat hy moet doen, trek ten minste sy aandag van sy ellendes af. Hy, Ron en Hermien hou hulle eenkant en werk tot laat in die nag en probeer om al

die bestanddele van ingewikkelde towerdrankies te onthou, om towerspreuke uit die kop op te sê en om die datums van al die toorontdekkings en gnoom-rebellies te onthou . . .

Omtrent 'n week voor die eksamen begin, word Harry se voorneme om nie meer in te meng nie, onverwags getoets. Toe hy een middag alleen van die biblioteek af kom, hoor hy 'n kla-stemmetjie uit een van die klaskamers voor hom in die gang. Toe hy nader kom, herken hy Quirrell se stem.

"Nee – nee – nie weer nie, asseblief –"

Dit klink asof iemand hom dreig. Harry sluip nader.

"Goed dan – goed dan –" hoor hy Quirrell snik.

Die volgende oomblik storm Quirrell uit die klaskamer. Hy stoot sy tulband reg. Hy is bleek en dit lyk of hy huil. Hy verdwyn vinnig om die hoek; Harry dink nie Quirrell het hom eens gesien nie. Hy wag tot Quirrell se voetstappe stil word en loer by die klaskamer in. Dit is leeg, maar 'n deur aan die oorkant staan halfoop. Harry is halfpad daar voor hy sy voorneme om nie in te meng nie, onthou.

Harry sal twaalf towenaarstene wed dat Snerp so pas by daardie deur uit is, en na wat Harry gehoor het, loop Snerp nou beslis met 'n wip in sy stap – want dit klink of Quirrell so pas ingegee het.

Hy gaan terug biblioteek toe, waar Hermien Ron se Astronomie toets. Harry vertel hulle wat hy gehoor het.

"Snerp het dit dus reggekry!" sê Ron. "As Quirrell hom vertel het hoe om sy Anti-Donker-Mag-towerspreuk –"

"Wollie is darem nog daar," sê Hermien.

"Dalk weet Snerp klaar hoe om verby hom te kom sonder dat hy eens vir Hagrid hoef te vra," sê Ron en kyk na die duisende boeke om hulle. "Ek wed hier iewers is 'n boek oor hoe om verby driekoppige honde te kom. Wat maak ons nou, Harry?"

Die lig van avontuur flikker al weer in Ron se oë, maar Hermien antwoord voor Harry iets kan sê.

"Gaan na Dompeldorius. Dis wat ons al eeue gelede moes gedoen het. As ons weer iets moet probeer, gaan ons vir seker geskors word."

"Maar ons het geen *bewyse* nie!" sê Harry. "Quirrell is te bang om ons te steun. Snerp moet net sê dat hy nie weet hoe die trol op Allerheiligeaand ingekom het nie en dat hy glad nie naby die derde verdieping was nie – vir wie dink jy gaan hulle glo, vir hom of vir ons? Dis nie juis 'n geheim dat ons hom haat nie. Dompeldorius sal dink ons het alles versin sodat hy uitgeskop moet word. Fillis sal ons nie help nie, al hang sy lewe daarvan af, hy's pêlle met Snerp, en hoe meer studente geskors word, hoe beter, is al wat hy sal sê. En onthou, ons is nie veronderstel om van die Steen of van Wollie te weet nie. Hoe gaan ons dit alles verduidelik?" Hermien lyk oortuig, maar nie Ron nie.

"As ons net so 'n bietjie rondkyk –"

"Nee," sê Harry beslis, "ons het al heeltemal genoeg rondgekyk."

Hy trek 'n kaart van Jupiter nader en begin om die name van die mane te leer.

Die volgende oggend tydens ontbyt word briefies afgelewer vir Harry, Hermien en Neville. Almal lyk dieselfde:

*Jul detensie sal plaasvind vannag om elfuur. Ontmoet*
*mnr. Fillis in die ingangsportaal.*
*Prof. M. McGonagall*

Met al die oproer oor die punte wat hulle verloor het, het Harry skoon van die detensie vergeet. Hy verwag half dat Hermien gaan kla omdat hulle 'n hele aand se hersiening gaan verloor, maar sy sê nie 'n woord nie. Soos Harry, voel sy dat dit hul verdiende loon is.

Daardie aand om elfuur sê hulle vir Ron tot siens in die geselskamer en stap saam met Neville na die ingangsportaal. Fillis is reeds daar – en so ook Malfoy. Harry het al vergeet dat Malfoy ook detensie moet doen.

"Volg my," sê Fillis, steek 'n lamp aan en lei hulle na buite.

"Ek wed julle sal twee keer dink voor julle weer skoolreëls oortree, of hoe?" sê hy en grynslag vir hulle. "O ja . . . harde werk en pyn is die beste

leermeesters as jy my vra . . . net jammer hulle laat al die goeie ou strawwe uitsterf . . . soos aan die polse van die dak af hang, ek *het* nog die kettings in my kantoor, hou hulle goed geolie ingeval ek hulle weer nodig kry . . . reg, weg is ons, en moenie probeer weghol nie, dit sal net slegter met julle gaan."

Hulle marsjeer oor die donker terrein. Neville snuif die hele tyd. Harry wonder wat hul straf gaan wees. Seker iets aakligs, anders sal Fillis nie so in sy skik lyk nie.

Die maan is helder, maar die wolke wat verbydryf, gooi die hele tyd skaduwees oor hulle. Ver voor hom sien Harry die verligte vensters van Hagrid se hut. Dan hoor hulle 'n geskree wat uit die verte kom.

"Is dit jy, Fillis? Skud op, ek wil begin."

Harry se hart mis 'n slag; as hulle saam met Hagrid moet werk, sal dit darem seker nie so erg wees nie. Die verligting moet op sy gesig gewys het, want Fillis sê, "Jy dink seker jy gaan pret hê saam met daardie lummel? Wel, dink weer, boet – dis bos toe met julle en ek sal verbaas wees as julle in een stuk aan die ander kant uitkom."

Toe hulle hierdie woorde hoor, kreun Neville en Malfoy steek vas in sy spore.

"Die bos?" herhaal hy en hy klink glad nie so voor op die wa soos gewoonlik nie. "Ons kan nie in die nag daar gaan rondloop nie – daar's allerhande goed daar – weerwolwe, het iemand gesê."

Neville gryp Harry se mou en maak 'n wurggeluid.

"Dis jou eie skuld, dan nie?" sê Fillis en sy stem kraak van lekkerkry. "Moes aan daardie weerwolwe gedink het voor jy moeilikheid gemaak het, of hoe?"

Hagrid kom aangestap uit die donker met Tande op sy hakke. Hy dra 'n groot kruisboog en het 'n koker vol pyle oor sy skouer geslinger.

"Omtrent tyd ook," sê hy. "Ek wag al langer as 'n halfuur. Alles reg, Harry, Hermien?"

"Ek sal nie so vriendelik met hulle wees nie, Hagrid," sê Fillis koud. "Hulle is hier om gestraf te word, dis wat."

"So, dis hoekom jy laat is," sê Hagrid en frons vir Fillis. "Vir hulle loop en preek? Is g'n jou plek om dit te doen nie. Jy't jou deel gehad, nou's dit my beurt."

"Teen dagbreek is ek hier," sê Fillis, "vir wat van hulle oor is," voeg hy by en stap haastig terug kasteel toe met sy lamp wat heen en weer in die donkerte swaai.

Nou draai Malfoy na Hagrid.

"Ek gaan nie in daardie bos in nie," sê hy en Harry kry lekker toe hy hoor hoe bang Malfoy se stem klink.

"Jy gaan as jy by Hogwarts wil bly," sê Hagrid kwaai. "Jy't kwaad gedoen en nou gaan jy daarvoor betaal."

"Maar dis bediendes se werk, dis nie vir studente nie. Ek dag ons gaan reëls uitskryf of iets, as my pa moet weet wat ek moet doen, sal hy –"

"– vir jou sê dis hoe dit by Hogwarts gaan," grom Hagrid. "Uitskryf! Wat sal dit nogal help? Jy gaan iets nuttigs doen, of anders moet jy jou goed vat en loop. As jy dink jou pa sal eerder sien hoe jy uitgeskop word, gaaf, gaan terug kasteel toe en loop pak jou tasse. Toe, skoert!"

Malfoy roer nie. Woedend staar hy na Hagrid, maar dan laat sak hy sy oë.

"Goed dan," sê Hagrid, "nou luister mooi, want dis gevaarlike dinge wat ons gaan doen en ek wil nie hê iemand moet onnodige kanse waag nie. Kom hier agter my aan."

Hy lei hulle na die kant van die woud. Hy hou sy lamp hoog in die lug en beduie na 'n smal, kronkelende paadjie wat tussen die digte, swart bome verdwyn. 'n Ligte briesie speel met hul hare terwyl hulle die donker woud in staar.

"Kyk daar," sê Hagrid, "sien julle daardie blink goed op die grond? So silwerig? Dis eenhoringbloed. Iemand het 'n eenhoring lelik seergemaak. Dis die tweede keer hierdie week. Laas Woensdag het ek 'n dooie een gekry. Ons moet die arme ding gaan soek. Dalk moet ons hom uit sy ellende help."

"En wat as wie dit ook al is wat die eenhoring seergemaak het, vir ons vang?" sê Malfoy en hy kry dit nie reg om die vrees uit sy stem te hou

nie.

"Daar's niks in die woud wat julle kan seermaak as julle by my of by Tande is nie," sê Hagrid. "En bly in die paadjie. Reg, ons gaan nou in twee groepe verdeel en die spoor in verskillende rigtings volg. Daar is bloed oral oor die plek, die dier moet al van laas nag af hier rondsteier."

"Ek vat vir Tande," sê Malfoy vinnig en kyk na Tande se groot bek.

"Goed, goed, maar ek waarsku jou, hy's 'n papbroek," sê Hagrid. "Dan stap ek en Harry en Hermien hierdie kant toe en Draco, Neville en Tande gaan daai kant toe. As julle die eenhoring kry, moet julle groen vonke die lug in stuur. Haal jul towerstawwe uit en oefen gou – dis goed, ja – en as daar moeilikheid is, stuur rooi vonke, dan sal ons kom – wees versigtig – kom ons waai."

Die woud is donker en stil. 'n Entjie verder kom hulle by 'n vurk in die voetpaadjie en Harry, Hermien en Hagrid gaan na links, terwyl Malfoy, Neville en Tande na regs gaan.

Hulle loop in stilte, hul oë op die grond. Elke nou en dan verlig 'n maanstraal wat deur die takke bo hulle val, 'n kolletjie silwerblou bloed op die droë blare.

Harry sien dat Hagrid baie bekommerd lyk.

"Kan 'n weerwolf 'n eenhoring doodmaak?" vra Harry.

"Is nie vinnig genoeg nie," sê Hagrid. "Dis nie maklik om 'n eenhoring

te vang nie, hulle is kragtige toordiere. Ek het nog nooit tevore gehoor van een wat seergekry het nie."

Hulle stap verby 'n mosoordekte boomstomp. Harry hoor iewers water loop, daar moet 'n stroompie naby wees. Hier en daar langs die kronkelende paadjie lê nog druppels bloed.

"Alles nog reg, Hermien?" fluister Hagrid. "Moenie bang wees nie, dit kan nie ver wees as dit so seergekry het nie en dan kan ons – GOU, AGTER DIE BOOM IN!"

Hagrid gryp vir Harry en Hermien en pluk hulle agter 'n reusagtige eikeboom in. Hy haal 'n pyl uit en sit dit in sy kruisboog en staan oorgehaal om te skiet. Die drie van hulle luister. Iets glip oor die droë blare daar naby: dit klink soos 'n mantel wat oor die grond sleep. Hagrid loer na die donker paadjie, maar 'n paar sekondes later het die geluid verdwyn.

"Ek het dit geweet," mompel hy. "Hier's iets wat nie hier moet wees nie."

"'n Weerwolf?" stel Harry voor.

"Dit was nie 'n weerwolf nie en dit was ook nie 'n eenhoring nie," sê Hagrid grimmig. "Nou toe, volg my, maar kyk waar julle loop."

Nou stap hulle baie stadiger, hul ore gespits vir die kleinste geluidjie. Skielik, in die oopte voor hulle, beweeg iets.

"Wie's daar?" roep Hagrid. "Kom uit – ek is gewapen!"

En in die oopte verskyn – is dit 'n man of 'n perd? Tot by sy middel is

dit 'n man met rooi hare en 'n rooi baard, maar die res is die kastaiingbruin lyf van 'n perd, een met 'n lang rooibruin stert. Harry en Hermien se monde val oop.

"O, dis jy, Ronan," sê Hagrid verlig. "Hoe gaan dit?"

Hy stap nader en skud die sentour se hand.

"Goeienaand, Hagrid," sê Ronan. Hy het 'n diep, hartseer stem. "Wou jy my skiet?"

"Kan nie te versigtig wees nie, Ronan," sê Hagrid en streel sy kruisboog. "Daar's iets aan die gang in die woud. Terloops, dit is Harry Potter en Hermien la Grange. Studente by die skool. En dis Ronan, julle twee. Hy's 'n perdmens."

"So het ons gesien," sê Hermien floutjies.

"Goeienaand," sê Ronan. "Studente, h'm? En het julle al iets by die skool geleer?"

"Mm."

"So 'n bietjie," sê Hermien.

"'n Bietjie. Wel dis ook iets." Ronan sug. Hy gooi sy kop terug en staar na die hemel. "Mars is helder vannag."

"Ja," sê Hagrid en kyk ook op. "Luister, ek is bly ons het in jou vasgeloop, Ronan, want daar's 'n eenhoring hier iewers wat seergekry het – het jy dalk iets gesien?"

Ronan antwoord nie dadelik nie. Hy staar boontoe, sonder om 'n oog te knip, dan sug hy weer.

"Dis altyd die onskuldiges wat eerste seerkry," sê hy. "So het dit deur die eeue gegaan en so gaan dit nou nog."

"Ja," sê Hagrid, "maar het jy iets gesien, Ronan? Enigiets ongewoons?"

"Mars is helder vannag," herhaal Ronan terwyl Hagrid ongeduldig na hom kyk. "Ongewoon helder."

"Ja, maar ek bedoel iets hier onder wat ongewoon is," sê Hagrid. "Jy't dus niks snaaks opgelet nie?"

Weer antwoord Ronan nie dadelik nie. Uiteindelik sê hy, "Die woud bewaar baie geheime."

'n Beweging in die bome agter Ronan laat Hagrid weer sy boog lig, maar dis net 'n tweede sentour. Hy het swart hare en is swart van lyf en lyk wilder as Ronan.

"Dagsê, Belladonna," sê Hagrid. "Gaan dit goed?"

"Goeienaand, Hagrid. Ek hoop dit gaan goed met jou."

"Goed genoeg. Luister, ek vra nou net vir Ronan, het julle nie iets snaaks hier rond gesien nie? Daar's 'n eenhoring wat seergekry het – weet jy dalk iets daarvan af?"

Belladonna stap na Ronan en gaan staan langs hom. Hy kyk na die sterrehemel.

"Mars is helder vannag," is al wat hy sê.

"So hoor ons," sê Hagrid iesegrimmig. "Wel, as julle dalk iets sien, laat my weet, ons moet gaan."

Harry en Hermien stap omkyk-omkyk agter hom aan tot Ronan en Belladonna agter die bome verdwyn.

"Moet nooit," sê Hagrid vies, "'n reguit antwoord uit 'n sentour probeer kry nie. Spul sterrekykers. Stel in niks belang wat nader as die maan is nie."

"Is daar baie van hulle hier in die woud?" vra Hermien.

"O, 'n hele paar . . . Hou hulle eenkant, maar hulle kom gewoonlik as ek met hulle wil praat. Hulle's diep, die sentours . . . hulle weet dinge . . . gee niks weg nie."

"Dink jy dit was 'n sentour wat ons vroeër vanaand gehoor het?" vra Harry.

"Het dit vir jou soos hoewe geklink? Nee, as jy my vra, was dit die ding wat die eenhorings doodmaak – het nog nooit tevore so iets gehoor nie."

Hulle stap dieper die digte donker woud in. Harry hou aan kyk oor sy skouer. Hy het hierdie nare gevoel dat iets hulle dophou. Hy is baie bly dat Hagrid met sy kruisboog by hulle is. Hulle gaan net om 'n draai in die pad toe Hermien Hagrid se arm vasgryp.

"Hagrid! Kyk! Rooi vonke, die ander is in die moeilikheid!"

"Wag julle twee net hier," skree Hagrid. "Bly in die pad. Ek kom julle nou haal!"

Hulle hoor hoe hy deur die kreupelhout bars. Hulle bly net daar staan en kyk na mekaar, doodbang, tot hulle niks anders as die ritselende blare om hulle kan hoor nie.

"Dink jy hulle het iets oorgekom?" fluister Hermien.

"Ek gee nie om as iets met Malfoy gebeur het nie, maar Neville . . . dis in die eerste plek ons skuld dat hy hier is."

Die tyd sleep verby. Dis of hul ore skerper as gewoonlik is. Dit voel vir Harry of hy elke sug van die wind kan hoor, elke takkie wat kraak. Wat gaan aan? Waar bly die ander?

Uiteindelik kondig 'n harde knarsgeluid Hagrid se terugkoms aan. Malfoy, Neville en Tande loop agter hom aan. Hagrid is rooi van woede. Dit blyk dat Malfoy vir Neville vir die grap van agter af bekruip en op hom gespring het. Neville het geskrik en die rooi vonke getoor.

"Ons kan gelukkig wees as ons iets vang met die kabaal wat julle twee opgeskop het! Reg, ons verander die groepe – Neville, jy bly hier by my en Hermien, Harry, jy gaan saam met Tande en hierdie idioot. Ek is jammer," voeg Hagrid in 'n fluisterstem by, "maar hy sal meer sukkel om jou bang te maak en ons moet klaarkry."

Harry stap na die middel van die woud saam met Malfoy en Tande.

Hulle loop vir langer as 'n halfuur, dieper en dieper die woud in tot dit amper onmoontlik is om die pad deur die digte bome te volg. Dit lyk vir Harry of die bloedkolle groter word. Daar is vlekke op die boomwortels asof die arme dier daar van pyn geworstel het. Deur die vergroeide takke van 'n stokou eikeboom sien Harry 'n oopte voor hulle.

"Kyk –" mompel hy en hou sy arm uit sodat Malfoy moet stop.

Op die grond voor hulle lê iets wat skitterwit is. Tree vir tree sluip hulle nader.

Dit is die eenhoring en hy is dood. Harry het nog nooit tevore iets gesien wat so mooi en ook so hartseer is nie. Die lang maer bene staan oorhoeks soos die dier geval het, en die manhaar lê pêrelwit uitgesprei oor die donker blare.

Harry tree vorentoe, maar 'n ritselende geluid laat hom in sy spore vassteek. 'n Bos aan die kant van die oopte skud . . . Toe verskyn 'n figuur gehul in 'n mantel uit die skaduwees en kruip soos 'n roofdier hande-viervoet oor die grond. Harry, Malfoy en Tande staan of hul versteen is. Die figuur is by die eenhoring, sy kop sak oor die wond in die dier se sy en hy begin om die bloed uit te suig.

"AAAAAAARG!"

Malfoy los 'n vreeslike kreet en storm weg – en so ook Tande. Die figuur lig sy kop en kyk reg na Harry – eenhoringbloed drup oor sy bors. Hy kom orent en pyl reguit op Harry af – wat so bang is dat hy nie kan roer nie.

'n Pyn soos hy nog nooit tevore gevoel het nie, skiet deur Harry se kop, dis of sy litteken aan die brand geslaan het – halfverblind steier hy agteroor. Hy hoor hoewe agter hom nader galop, toe spring iets oor hom en storm op die figuur af.

Die pyn in Harry se kop is so erg dat hy op sy knieë neersak. Dit neem 'n paar oomblikke om te bedaar. Toe hy opkyk, is die figuur in die mantel weg. 'n Sentour staan oor hom, nie Ronan of Belladonna nie; hierdie een lyk jonger; hy het witblonde hare en die lyf van 'n palomino.

"Is alles reg?" vra die sentour en help Harry op.

"Ja – dankie – wat *was* dit?"

Die sentour antwoord nie. Hy het verstommende blou oë, soos bleek saffiere. Hy bekyk Harry sorgvuldig, sy oë speel oor die litteken wat rooi uitstaan op Harry se voorkop.

"Jy moet die Potter-seun wees," sê hy. "Jy moet teruggaan na Hagrid toe. Die woud is nie nou veilig nie – veral nie vir jou nie. Kan jy perdry? Dit sal vinniger wees."

"My naam is Firenze," voeg hy by toe hy op sy voorbene neersak sodat Harry op sy rug kan klouter.

Skielik klink die geluid van galoppende hoewe op van die oorkant van die oop area. Ronan en Belladonna bars deur die bome, hulle is natgesweet en hul flanke dein op en neer.

"Firenze!" bulder Belladonna. "Wat vang jy aan? Daar is 'n mens op

jou rug! Het jy geen trots nie? Is jy dan net 'n doodgewone muil?"

"Weet jy wie dit is?" sê Firenze. "Dit is die Potter-seun. Hoe gouer hy uit die woud kom, hoe beter."

"Wat het jy vir hom gesê?" grom Belladonna. "Onthou, Firenze, ons het gesweer om die hemele nie teen te gaan nie. Het ons nie in die bewegings van die planete gelees wat gaan gebeur nie?"

Ronan kap senuagtig met sy hoewe in die grond.

"Ek is seker Firenze doen dit wat hy dink is die beste," sê hy op sy bedrukte manier.

Belladonna skop agterop van ergernis.

"Die beste! Wat het dit met ons te doen? Sentours hou hulle besig met die dinge wat voorspel word! Dis nie in ons belang om soos donkies agter verdwaalde mense in ons woud aan te loop nie!"

Firenze steier skielik op sy agterpote, so kwaad is hy. Harry moet sy skouers vasgryp om bo te bly.

"Sien jy daardie eenhoring?" brul Firenze. "Besef jy hoekom hy dood is? Of het die planete jou nie die geheim vertel nie? Ek kom in opstand teen dit wat hier in die woud skuil, Belladonna, ja, ek skaar my by die mense as ek moet."

Met hierdie woorde vlieg Firenze om en verdwyn tussen die bome, terwyl Harry vir sy lewe klou en Ronan en Belladonna hulle agternastaar.

Harry kan nie kop of stert uitmaak van wat aan die gang is nie.

"Hoekom is Belladonna so kwaad?" vra hy. "En wat is daardie ding waarvan jy my gered het?"

Nou stap Firenze; hy waarsku Harry om sy kop laag te hou ingeval daar lae oorhangende takke is, maar hy beantwoord nie Harry se vraag nie. Die stilte word so lank dat Harry begin dink dat Firenze nie meer met hom wil praat nie. Toe hy deur 'n besonder ruie klompie bome stap, gaan Firenze skielik staan.

"Harry Potter, weet jy waarvoor eenhoringbloed gebruik word?"

"Nee," sê Harry verras deur die vreemde vraag. "Ons het nog net die horing en sterthare in ons towerdrankies gebruik."

"Dis omdat dit monsteragtig is om 'n eenhoring dood te maak," sê Firenze. "Net iemand wat niks het om te verloor nie en alles om te wen, sal so 'n misdaad pleeg. Die bloed van die eenhoring sal jou aan die lewe hou, selfs al is jy op die randjie van die dood, maar teen 'n vreeslike prys. Jy het iets wat rein en weerloos is, doodgemaak om jouself te red en jy sal net 'n halwe lewe hê. 'n Vervloekte lewe, van die oomblik dat die bloed aan jou lippe raak."

Harry staar na Firenze se agterkop wat gevlek is met silwer in die lig van die maan.

"Maar wie is so desperaat?" wonder hy hardop. "As jy vir altyd ver-

vloek gaan wees, is dit mos beter om dood te gaan, of hoe?"

"Dit is," sê Firenze, "behalwe as jy net lank genoeg aan die lewe moet bly tot jy iets anders kan drink – iets wat jou volle sterkte en krag sal herstel – iets wat sal maak dat jy nooit doodgaan nie. Mnr. Potter, weet jy wat op hierdie oomblik in die skool weggesteek word?"

"Die Towenaarsteen! Natuurlik – die Eliksir van die Lewe! Maar ek verstaan nog nie wie –"

"Kan jy glad nie dink wie al baie jare wag om sy mag terug te kry nie, wie aan die lewe klou, terwyl hy sy kans afwag nie?"

Dis of 'n ystervuis skielik om Harry se hart sluit. Bo die geritsel van die bome hoor hy weer eens wat Hagrid die aand toe hulle ontmoet het, vir hom gesê het: "Party sê hy's dood. Bog, sou ek sê. Weet nie of daar genoeg mens in hom oor was om te kon doodgaan nie."

"Bedoel jy," sê Harry skor, "dat dit *Wol* –"

"Harry! Harry, is alles reg?"

Hermien kom met die paadjie langs aangehardloop, Hagrid kom blaas-blaas agterna.

"Ek's doodreg," sê Harry, maar hy weet skaars wat hy sê. "Die eenhoring is dood, Hagrid, dis in die oop kol daar agter."

"Ek moet tot siens sê," mompel Firenze terwyl Hagrid wegstorm om na die eenhoring te gaan kyk. "Jy is nou veilig."

Harry gly van sy rug af.

“Voorspoed, Harry Potter,” sê Firenze. “Die planete is al voorheen verkeerd gelees, selfs deur sentours. Ek hoop dit is een van daardie kere.”

Hy draai om en galop terug in die dieptes van die woud, terwyl Harry hom bewend agternakyk.

Ron het in die geselskamer aan die slaap geraak terwyl hy wag dat die ander drie moet terugkom. Hy roep iets uit oor Kwiddiek en vuilspeel toe Harry hom rof wakker skud. Binne 'n paar oomblikke is sy oë wyd gerek, terwyl Harry vir hom en Hermien vertel wat alles in die woud gebeur het.

Harry kan nie sit nie. Hy stap op en neer voor die vuur. Hy bewe nog steeds.

“Snerp wil die Steen vir Woldemort hê . . . en Woldemort wag in die woud . . . en die hele tyd dink ons Snerp wil net ryk word . . .”

“Hou tog op om daardie naam te sê!” fluister Ron benoud, nes of Woldemort hulle kan hoor.

Harry luister nie.

“Firenze het my gered, maar hy moes dit nie gedoen het nie . . . Belladonna was woedend . . . hy't aangegaan oor inmeng met wat die planete sê gaan gebeur . . . hulle wys seker dat Woldemort gaan terugkom. Belladonna dink Firenze moes Woldemort toegelaat het om my dood te maak . . . dit staan seker ook in die sterre.”

"*Hou op om daardie naam te sê!*" sis Ron.

"Dus moet ek net wag tot Snerp die Steen gesteel het," gaan Harry koorsig voort, "dan sal Woldemort in staat wees om my te kom doodmaak . . . wel, ek reken Belladonna sal seker bly wees."

Hermien lyk nou baie bang, maar sy dink tog aan iets wat kan troos.

"Harry, almal sê Dompeldorius is die enigste een vir wie Jy-Weet-Wie bang is. Met Dompeldorius in die rondte kan Jy-Weet-Wie niks aan jou doen nie. In elk geval, wie sê die sentours is reg? Dit klink vir my baie na fortuinvertellery en professor McGonagall het self gesê dis uiters onwetenskaplik."

Dit het lig geword terwyl hulle praat. Doodmoeg en met seer kele gaan hulle bed toe. Maar die nag se verrassings is nog nie oor nie.

Toe Harry sy lakens terugtrek, lê sy onsigbaarheidsmantel netjies opgevou daaronder. Vasgesteek daaraan is 'n nota:

*Net ingeval.*

— HOOFSTUK SESTIEN —

# *Deur die Valdeur*

Jare later kon Harry nie sê hoe hy dit reggekry het om eksamen te skryf, terwyl hy half verwag dat Woldemort enige oomblik by die deur gaan inbars nie. Tog kruip die dae verby en dit is duidelik dat Wollie nog steeds op sy pos agter die geslote deur is.

Dit is verstikkend warm, veral in die groot klaskamer waar hulle eksamen skryf. Hulle het spesiale nuwe veerpenne waaroor 'n anti-afskryf-towerspreuk uitgespreek is, vir die eksamen gekry.

Daar is ook praktiese eksamens. Professor Flickerpitt roep hulle een-een vorentoe om te kyk of hulle 'n pynappel oor sy tafel kan laat klopdans. Professor McGonagall laat hulle 'n muis in 'n snuifdoos verander – hulle kry punte vir hoe mooi die snuifdoos is, maar daar word punte af-

getrek as dit snorbaarde het. Snerp maak almal senuweeagtig. Hy leun oor hulle terwyl hulle probeer onthou hoe om 'n towerdrankie teen Vergeetagtigheid te maak.

Harry doen sy bes om nie aan die kloppende pyn in sy voorkop te dink nie. Dit pla hom al van die nag in die woud af. Neville reken dat Harry 'n aanval van eksamenkoors het en daarom nie kan slaap nie, maar dis Harry se ou nagmerrie wat hom wakker hou, behalwe dat dit nou erger is, want nou droom hy ook van 'n figuur in 'n mantel vol van druppende bloed.

Dalk is dit omdat hulle nie gesien het wat Harry in die woud gesien het nie, of omdat hulle nie pynlike littekens op hul voorkop het nie, maar Ron en Hermien lyk nie so bekommerd oor die Steen as Harry nie. Die gedagte aan Woldemort maak hulle beslis ook bang, maar hy verskyn nie in hul drome nie en hulle is so besig om te hersien dat hulle nie tyd het om hulle oor Snerp of enigiemand anders se doen en late te bekommer nie.

Die heel laaste vraestel is die Geskiedenis van die Toorkuns. Nog net een uur van vrae beantwoord oor in-die-bol-gepikte ou towenaars wat selfroer-hekseketels ontwikkel het, en hulle is vry, vry vir 'n hele wonderlike week tot hulle hul punte kry. Toe die spook van professor Binns sê hulle moet hul veerpenne neersit en hul perkamente oprol, kan Harry nie anders as om saam met die res te juig nie.

"Dit was baie makliker as wat ek verwag het," sê Hermien toe hulle saam met die ander studente na die sonnige terrein stroom. "Ek het die Weerwolf-Gedragskode van 1637 heeltemal verniet geleer en so ook die opstand van Elfric die Yweraar."

Hermien hou daarvan om na die tyd deur die vraestel te gaan, maar Ron sê dit maak hom naar, dus stap hulle na die meer en gaan lê onder 'n boom. Die Weasley-tweeling en Lee Jordaan is besig om 'n reuse-inkvis wat in die warm vlak water lê, se tentakels te kielie.

"Niks meer hersiening nie." Ron sug tevrede en strek hom uit op die gras. "Jy mag maar vroliker lyk, Harry, daar's 'n hele week voor ons weet hoe sleg ons gedoen het; dit help nie om jou nou al daaroor te bekommer nie."

Harry vryf sy voorkop.

"Ek wens ek weet wat dit beteken!" bars hy uit. "Die litteken is gedurig seer – dit het al voorheen gebeur, maar nog nooit so dikwels soos nou nie."

"Gaan na Madame Pomfrey," stel Hermien voor.

"Ek is nie siek nie," sê Harry. "Ek dink dis 'n waarskuwing . . . dit beteken daar's gevaar iewers . . ."

Ron kan hom nie daaroor opwerk nie, dis te warm.

"Harry, ontspan, Hermien is reg, die Steen is veilig solank Dompeldorius in die rondte is. In elk geval, ons het geen bewyse dat Snerp weet hoe

om verby Wollie te kom nie. Sy been is al een keer amper afgeskeur, hy sal nie gou weer probeer nie. En Neville sal vir Engeland Kwiddiek speel voor Hagrid vir Dompeldorius in die steek sal laat."

Harry knik, maar hy kan die gevoel dat hy iets vergeet het, iets belangriks, net nie afskud nie. Toe hy dit probeer verduidelik, sê Hermien, "Dis oor die eksamen. Ek het laas nag wakker geword en was halfpad deur my Transfigurasie-aantekeninge voor ek onthou het dat ons klaar is daarmee."

Harry is heeltemal seker dat die snaakse gevoel niks met skoolwerk te doen het nie. Hy kyk hoe 'n uil met 'n briefie in sy snawel deur die blou lug skool toe vlieg. Hagrid is die enigste een wat ooit vir hom briefies stuur. Hagrid sal nooit vir Dompeldorius verraai nie. Hagrid sal nooit vir iemand vertel hoe om verby Wollie te kom nie . . . nooit nie . . . behalwe as –

Meteens spring Harry regop.

"Waarheen gaan jy?" vra Ron slaperig.

"Ek het nou net aan iets gedink," sê Harry. Hy is wit in die gesig. "Ons moet vir Hagrid gaan sien, nou dadelik."

"Hoekom?" vra Hermien en sy jaag om by te hou.

"Dink julle nie dis snaaks," sê Harry terwyl hy teen die grasbedekte skuinste uitklouter, "dat dit wat Hagrid die graagste wil hê, 'n draak is,

nè, en dat 'n wildvreemde man skielik opdaag met 'n eier in sy sak nie? Hoeveel mense loop met drake-eiers rond? Dis teen die towenaarswette! Dis omtrent 'n geluk dat hy vir Hagrid ontmoet het, of wat sê julle? Hoekom het ek nie al lankal hieraan gedink nie?"

"Wat praat jy tog?" sê Ron, maar Harry antwoord hom nie en nael reeds oor die terrein in die rigting van die woud.

Hagrid sit in 'n leunstoel net buite sy huis; sy broekspype en moue is opgerol en hy is besig om ertjies uit te dop.

"Hallo," sê hy en glimlag. "Klaar met die eksamen? Lus vir iets om te drink?"

"Ja, asseblief," sê Ron, maar Harry val hom in die rede.

"Nee, ons is haastig. Hagrid, ek moet jou iets vra. Onthou jy nog toe jy vir Norbert gewen het? Hoe het die man teen wie jy gespeel het, gelyk?"

"Weet nie," sê Hagrid rustig. "Hy't nie die kap van sy mantel afgehaal nie."

Hy sien hoe verbyster die drie na hom staar en hy lig sy wenkbroue.

"Dis nie juis ongewoon nie, daar's baie eienaardige mense in die Swynenes – dis die kroeg in die dorp. Was dalk 'n draakhandelaar, wie weet? Ek't nooit sy gesig gesien nie, hy't nie sy kap afgehaal nie."

Harry gaan sit langs die bak vol ertjies.

"Waaroor het jy met hom gepraat, Hagrid? Het jy enigiets oor Hog-

warts gesê?"

"Het dalk," sê Hagrid en frons soos hy probeer onthou. "Ja . . . hy wou weet wat ek doen, toe sê ek ek's die boswagter hier . . . toe vra hy 'n bietjie uit oor al die diere waarna ek moet kyk . . . toe sê ek vir hom . . . dat ek nog altyd 'n draak wou hê . . . en toe . . . ek onthou nie so mooi nie, want hy't aanhou drankies koop . . . Laa'k sien, ja, toe sê hy hy't 'n draakeier en ons kan kaart speel daarvoor as ek dit wil hê . . . maar ek moet seker wees ek kan daarna kyk, hy wil nie hê dit moet na enige soort huis gaan nie. Toe sê ek, na Wollie is 'n draak kinderspeletjies . . ."

"En was hy – het hy uitgevra oor Wollie?" vra Harry en probeer sy stem kalm hou.

"Wel – ja – hoeveel driekoppige honde het jy al gesien, selfs hier by Hogwarts? Toe sê ek vir hom Wollie is 'n lammetjie as jy weet wat om te doen . . . speel net 'n stukkie musiek en hy raak aan die slaap –"

Skielik lyk Hagrid tot die dood toe benoud.

"Ek moes dit nie vir julle gesê het nie!" kerm hy. "Vergeet wat ek gesê het! Haai – waarheen gaan julle?"

Harry, Ron en Hermien praat eers met mekaar toe hulle tot stilstand kom in die voorportaal, wat baie koud en somber is na die sonnige speelgrond.

"Ons moet na Dompeldorius toe gaan," sê Harry. "Hagrid het vir daar-

die man gesê hoe om verby Wollie te kom en dit was óf Snerp óf Woldemort onder daardie mantel – dit moet maklik gewees het toe Hagrid eers dronk was. Ek hoop net Dompeldorius glo ons. Firenze sal dalk aan ons kant wees as Belladonna hom net sal toelaat. Waar is Dompeldorius se kantoor tog?"

Hulle kyk rond asof hulle hoop om iewers 'n bordjie te sien wat die rigting aandui. Niemand het nog ooit vir hulle gesê waar Dompeldorius woon nie en hulle weet nie van iemand wat al ooit na hom gestuur is nie.

"Ons sal net eenvoudig –" begin Harry, maar 'n stem weerklink skielik deur die voorportaal.

"Wat maak julle drie hier binne?"

Dit is professor McGonagall en sy dra 'n yslike stapel boeke.

"Ons moet vir professor Dompeldorius sien," sê Hermien dapper, of so dink Harry en Ron.

"Vir professor Dompeldorius?" herhaal professor McGonagall asof dit 'n baie vreemde versoek is. "Hoekom?"

Harry sluk – wat nou?

"Dis soort van 'n geheim," sê hy, maar wens dadelik dat hy dit nie gesê het nie, want professor McGonagall se neusvleuels rek wyd.

"Professor Dompeldorius is tien minute gelede hier weg," sê sy koud. "Hy het 'n dringende uil van die Ministerie van Towerkuns ontvang en

het dadelik Londen toe gevlieg."

"Hy's *weg*?" vra Harry verskrik. "*Nou*?"

"Professor Dompeldorius is 'n baie belangrike towenaar, Potter, daar is baie aansprake op sy tyd."

"Maar dit is belangrik."

"Iets wat jy wil sê, is belangriker as die Minsterie vir Towerkuns, Potter?"

"Kyk hier," sê Harry en nou is hy glad nie meer geheimsinnig nie, "professor – dit gaan oor die Towenaarsteen –"

Professor McGonagall het *dit* nie verwag nie. Die boeke wat sy dra, tuimel uit haar arms, maar sy tel hulle nie op nie.

"Hoe weet jy – ?" stotter sy.

"Professor, ek dink – ek *weet* – dat Sn – dat iemand die Steen wil steel. Ek moet met professor Dompeldorius daaroor praat."

Sy gluur hom aan met 'n mengsel van skok en agterdog.

"Professor Dompeldorius sal môre terug wees," sê sy uiteindelik. "Ek weet nie hoe jy van die Steen kan weet nie, maar wees gerus, niemand kan dit steel nie, dit word te goed beskerm."

"Maar professor –"

"Potter, ek weet waarvan ek praat," sê sy kortaf. Sy buk en tel die boeke op. "Ek stel voor dat julle al drie buitentoe gaan en die sonskyn geniet."

Hulle doen dit nie.

"Dis vannag," sê Harry, toe hy seker is dat professor McGonagall buite hoorafstand is. "Snerp gaan vannag deur daardie valdeur klim. Hy weet alles wat hy nodig het, en nou is Dompeldorius ook nog uit die pad. Hy het daardie briefie gestuur. Ek wed die Ministerie van Towerkuns skrik hulle boeglam as Dompeldorius daar opdaag."

"Maar wat kan ons –"

Hermien snak na asem. Harry en Ron tol op hul hakke.

Dis Snerp wat daar staan.

"Goeienaand," sê hy gladweg.

Hulle staar na hom.

"Julle moenie binne wees op so 'n mooi dag nie," sê hy met 'n snaakse, skewe laggie.

"Ons wil net –" begin Harry, hoewel hy nie 'n idee het wat om te sê nie.

"Julle moet versigtiger wees," sê Snerp. "As julle so rondstaan, sal mense dink dat julle kattekwaad beplan. En Griffindor kan werklik nie bekostig om nog punte te verloor nie, of hoe?"

Harry bloos. Hulle draai om uit te stap, maar Snerp roep hulle terug.

"Wees gewaarsku, Potter – enige verdere nagtelike omswerwings en ek sal persoonlik seker maak dat jy geskors word. Tot siens."

Hy kies koers in die rigting van die personeelkamer.

Buite op die kliptrappe draai Harry na sy maats.

"Reg, dis wat ons gaan doen," fluister hy dringend. "Een van ons moet 'n ogie op Snerp hou – buite die personeelkamer wag en hom volg wanneer hy uitkom. Hermien, jy sal dit moet doen."

"Hoekom ek?"

"Dis tog logies," sê Ron. "Jy kan maak of jy vir professor Flickerpitt wag, sien." Hy sê in 'n hoë stemmetjie, "O, professor Flickerpitt, ek is so bekommerd, ek dink ek het vraag veertien (b) verkeerd beantwoord en . . ."

"Ag, hou jou snater," sê Hermien, maar sy stem in om Snerp dop te hou.

"Ons moet buite die gang op die derde verdieping gaan wag," sê Harry vir Ron. "Komaan."

Daardie deel van die plan werk egter nie. Hulle het skaars by die deur gekom wat Wollie van die res van die skool af weghou, of professor McGonagall daag op en hierdie keer verloor sy haar humeur behoorlik.

"Ek veronderstel julle dink dis moeiliker om verby julle te kom as verby 'n hele stel towerspreuke," raas sy. "Ek het genoeg gehad van hierdie bog! As ek moet hoor dat julle weer hier rond was, trek ek nog vyftig punte van Griffindor af! Ja, Weasley, van my eie huis!"

Harry en Ron stap terug na die geselskamer. Harry het net gesê, "Ge-

lukkig is Hermien op Snerp se spoor," toe die portret van die Vet Vrou oopswaai en Hermien inkom.

"Ek is jammer, Harry!" kerm sy. "Snerp het uitgekom en gevra wat ek daar doen en toe ek sê dat ek vir Flickerpitt wag, toe gaan haal Snerp hom en ek het nou eers weggekom. Ek weet nie waarheen Snerp is nie."

"Dis dan tot daarnatoe, nè?" sê Harry.

Die ander twee staar na hom. Hy is bleek en sy oë glinster.

"Ek gaan vannag hier uit en ek gaan probeer om eerste by die Steen te kom," sê hy.

"Jy's mal," sê Ron.

"Jy kan nie," sê Hermien. "Na wat professor McGonagall en Snerp gesê het? Jy sal geskors word!"

"EN WAT DAARVAN?" skree Harry. "Verstaan jy nie? As Snerp die Steen in die hande kry, dan kom Woldemort terug! Het jy nie gehoor hoe dit was toe hy wou oorneem nie? Daar sal nie meer 'n Hogwarts wees om van geskors te word nie! Hy sal dit vernietig, of dit verander in 'n Skool vir Donker Kunste! Punte verloor, maak nie meer saak nie, kan julle dit nie insien nie? Dink julle hy gaan julle en jul families uitlos net oor Griffindor die huisbeker gewen het? As ek gevang word voor ek by die Steen kom, wel, dan gaan ek maar terug na die Dursleys en wag daar tot Woldemort my in die hande kry. Dis net 'n bietjie later doodgaan as wat in

elk geval sou gebeur het, want ek sal nie by die Donker Kant aansluit nie! Ek gaan vannag deur daardie valdeur en niks wat julle sê, gaan my keer nie! Woldemort het my ouers vermoor, onthou!"

Hy gluur na hulle.

"Jy's reg, Harry," sê Hermien in 'n klein stemmetjie.

"Ek sal die onsigbaarheidsmantel gebruik," sê Harry. "Dis 'n geluk dat ek dit teruggekry het."

"Kan dit oor drie van ons gaan?" sê Ron.

"Al – al drie van ons?"

"Komaan, jy dink tog nie ons sal jou alleen laat gaan nie?"

"Natuurlik nie," sê Hermien vinnig, "hoe gaan jy die Steen ooit in die hande kry sonder ons? Ek gaan 'n bietjie in my boeke rondblaai, daar's dalk iets wat ek kan gebruik . . ."

"Maar as ons gevang word, dan word julle twee ook geskors."

"Nie as ek dit kan verhoed nie," sê Hermien grimmig. "Flickerpitt het stilletjies vir my gesê dat ek 'n honderd-en-twaalf persent in sy vak gekry het. Hulle sal my beslis nie uitskop nie."

Na aandete sit die driestuks senuagtig eenkant in die geselskamer. Niemand pla hulle nie; nie een van die Griffindors wil iets met Harry te doen hê nie. Dis die eerste aand dat dit hom nie ontstel nie. Hermien is besig om deur haar aantekeninge te blaai in die hoop dat sy iets oor die to-

werspreuke wat hulle gaan teenkom, daarin sal lees. Harry en Ron sê maar min. Hulle dink aan wat hulle beplan om te doen.

Die kamer word stadig leeg soos almal bed toe gaan.

"Ons moet die mantel gaan haal," mompel Ron toe Lee Jordaan uiteindelik ook gapend uitstap. Harry hardloop op met die trappe na die donker slaapsaal. Hy haal die mantel uit en sy oë val op die fluit wat Hagrid hom vir Kersfees gegee het. Hy steek dit in sy sak met die idee om dit op Wollie te gebruik – hy's nie nou in die bui vir 'n gesingery nie.

Hy hardloop terug na die geselskamer.

"Ons moet die mantel hier oorgooi om seker te maak dat dit groot genoeg is om ons al drie toe te maak – as Fillis darem een van ons se voete moet sien rondloop –"

"Waarmee is julle besig?" sê 'n stem uit die hoek van die vertrek en Neville verskyn van agter 'n gemakstoel. Hy hou vir Trevor in sy hande en die padda lyk of hy hom regmaak om weer te probeer ontsnap.

"Niks, Neville, niks," sê Harry en steek die mantel vinnig agter sy rug weg.

Neville staar na hul skuldige gesigte.

"Julle gaan weer uit," sê hy.

"Nee, nee, nee," sê Hermien. "Nee, ons gaan nie. Hoekom gaan jy nie liewer slaap nie?"

Harry kyk na die staanhorlosie by die deur. Hulle kan nie bekostig om nog tyd te verloor nie, Snerp is seker al klaar besig om vir Wollie aan die slaap te speel.

"Julle mag nie uitgaan nie," sê Neville, "julle sal weer gevang word. Griffindor sal nog verder in die moeilikheid kom."

"Jy verstaan nie," sê Harry, "dis belangrik."

Dit is duidelik dat Neville homself staal om iets heldhaftigs te doen.

"Ek sal dit nie toelaat nie," sê hy en gaan staan voor die portret-opening. "Ek – ek sal met julle baklei."

"*Neville,*" ontplof Ron, "gee pad voor daardie gat en moenie so 'n idioot wees –"

"Moenie vir my sê ek's 'n idioot nie!" sê Neville. "Ek dink net julle moet nie nog reëls oortree nie! En dis julle wat gesê het ek moet my man staan!"

"Ja, maar nie teen ons nie," sê Ron ergerlik. "Neville, jy weet nie wat jy doen nie."

Hy stap nader en Neville laat val vir Trevor die padda wat dadelik weghop.

"Toe, toe, slaan my!" sê Neville en hou sy vuiste voor hom. "Ek is reg!"

Harry draai na Hermien.

"*Doen* tog iets," sê hy desperaat.

Hermien gee 'n tree nader aan hom.

"Neville," sê sy, "ek is jammer, ek is regtig jammer."

Sy lig haar towerstaf.

"*Petreficus Totalus!*" roep sy uit en rig dit op Neville.

Neville se arms vlieg na sy sye. Sy bene spring bymekaar. Sy hele liggaam word stokstyf, hy swaai heen en weer en toe slaan hy neer op sy gesig, so styf soos 'n plank.

Hermien storm nader en draai hom om. Neville se kake is op mekaar geklem sodat hy nie kan praat nie. Sy oë is vol afgryse op hulle gerig.

"Wat het jy aan hom gedoen?" fluister Harry.

"Dis die volledige Stywelywe-vloek," sê Hermien mistroostig. "O, Neville, ek is jammer."

"Ons *moet* net, Neville. Kan nie nou verduidelik nie," sê Harry.

"Jy sal later verstaan, Neville," sê Ron toe hulle oor hom klim en die onsigbaarheidsmantel oor hulle koppe gooi.

Om Neville bewegingloos op die grond te laat lê, voel nie na 'n goeie teken nie. Hulle is so op hul senuwees dat die skaduwee van elke liewe standbeeld vir hulle soos Fillis lyk, en elke ritseling van die wind soos Nurks klink wat oor hulle swiep.

Aan die onderpunt van die eerste stel trappe sien hulle mev. Norris daar bo rondsluip.

"Kom ons skop haar, net hierdie een keer," fluister Ron in Harry se

oor, maar Harry skud sy kop. Toe hulle versigtig om haar stap, draai mev. Norris oë soos lampe na hulle toe, maar sy doen niks.

Hulle loop niemand anders raak nie tot hulle die trappe wat na die derde verdieping lei, bereik. Nurks is halfpad teen die trappe. Hy maak die mat los sodat mense daaroor moet struikel.

"Wie's daar?" vra hy skielik terwyl hulle boontoe klim. Hy trek sy bose swart ogies op skrefies. "Ek weet jy's daar, al kan ek jou nie sien nie. Is dit 'n demoon of 'n monster of 'n simpele klein studentjie?"

Hy styg op in die lug en bly daar hang en gluur skeeloog na hulle.

"Moet vir Fillis roep, ja, ek moet; as iets ongesiens in die nag rondkruip."

Harry kry skielik 'n plan.

"Nurks," sê hy in 'n skor fluisterstem, "die Bloedige Baron het sy eie redes om onsigbaar te wees."

Nurks val amper uit die lug van skrik. Net betyds ruk hy homself reg en sweef omtrent 'n voet bo die trappe.

"So jammer, u bloedigheid, meneer die Baron," sê hy olierig. "My fout, my fout – ek het u nie gesien nie – natuurlik het ek nie, u is onsigbaar – vergewe ou Nurksie sy ou klein grappie, meneer."

"Ek is op 'n spesiale sending, Nurks," kwaak Harry. "Bly vannag hier weg."

"Ek sal, meneer, ek sal vir seker," sê Nurks en styg weer op. "Hoop u besigheid loop goed af, Baron, ek sal u nie pla nie."

Hy skarrel weg.

"*Briljant*, Harry!" fluister Ron.

'n Paar sekondes later is hulle daar, net buite die derde verdieping se gang – en die deur staan reeds effens oop.

"Wel, kyk net hier," sê Harry stadig. "Snerp is reeds verby Wollie."

Die oop deur bring hulle al drie opnuut onder die indruk van dit wat hulle die hoof moet bied. Onder die mantel draai Harry na die ander twee.

"As julle wil teruggaan, sal ek julle nie kwalik neem nie," sê hy. "Julle kan die mantel neem, ek het dit nie meer nodig nie."

"Moenie laf wees nie," sê Ron.

"Ons kom saam," sê Hermien.

Harry stoot die deur oop.

Die skarniere kraak en 'n lae rammelende gegrom bereik hul ore. Al drie die hond se neuse snuif verwoed in hul rigting, selfs al kan die dier hulle nie sien nie.

"Wat's dit daar by sy voete?" fluister Hermien.

"Lyk soos 'n harp," sê Ron. "Snerp moes dit daar laat lê het."

"Hy word seker wakker sodra jy ophou speel," sê Harry. "Wel, hier gaan ons . . ."

Hy sit Hagrid se fluit teen sy lippe en blaas. Dis nie juis 'n goeie deuntjie nie, maar reeds met die eerste noot begin die dier se ooglede sak. Harry haal skaars asem. Die hond se gegrom word flouer – hy wieg op sy pote en sak neer op sy knieë, toe val hy op die grond, vas aan die slaap.

"Hou aan speel," waarsku Ron vir Harry terwyl hulle uit die mantel glip en na die valdeur sluip. Hulle voel die hond se warm, stink asem toe hulle by die reusekoppe kom.

"Ek dink ons sal die deur kan oopmaak," sê Ron en kyk oor die hond se rug. "Wil jy eerste gaan, Hermien?"

"Nee, ek wil nie!"

"Goed dan." Ron kners op sy tande en tree versigtig oor die hond se bene. Hy buk en trek aan die ring in die valdeur wat op- en oopswaai.

"Kan jy iets sien?" vra Hermien angstig.

"Niks – net swart – daar's nie 'n manier om af te klim nie, ons sal moet spring."

Harry, wat nog steeds op die fluit speel, waai na Ron om sy aandag te trek en wys na homself.

"Wil jy eerste gaan? Is jy seker?" sê Ron. "Ek weet nie hoe diep die afgrond is nie. Gee die fluit vir Hermien sodat sy hom aan die slaap kan hou."

Harry gee die fluit vinnig aan. In die paar sekondes wat dit stil is,

begin die hond ruk en grom, maar die oomblik toe Hermien begin speel, raak dit weer weg in 'n diep slaap.

Harry klim oor die dier en staar af deur die oop valdeur. Daar is nie 'n teken van 'n bodem nie.

Hy laat sak homself deur die gat tot hy net aan sy vingerpunte hang. Toe kyk hy op na Ron en sê, "As daar iets met my gebeur, moenie agter my aankom nie. Gaan dadelik na die uilhuis en stuur Hedwig na Dompeldorius toe."

"Goed," sê Ron.

"Sien jou nou-nou, hoop ek . . ."

Harry laat los. Koue, klam lug fluit om sy ore en hy val af, af, af en –

BOEF. Met 'n snaakse, gedempte plof land hy op iets sags. Hy sit regop en voel om hom; sy oë is nie gewoond aan die skemerdonker nie. Dit voel asof hy op 'n soort plant sit.

"Alles reg!" roep hy boontoe waar 'n ligkol so groot soos 'n posseël wys waar die oop valdeur is. "Dis 'n sagte landing, julle kan maar spring!"

Ron voeg dadelik die daad by die woord. Hy land uitgestrek reg langs Harry.

"Watse goed is dit?" is sy eerste woorde.

"Weet nie, 'n soort plant of iets. Dis seker hier om 'n mens se val te

breek. Komaan, Hermien!"

Die musiek hou op. Die hond gee 'n harde blaf, maar Hermien het reeds gespring. Sy land aan Harry se ander kant.

"Ons moet kilometers onder die skool wees," sê sy.

"Dis werklik 'n geluk dat hierdie plant hier is," sê Ron.

"'n *Geluk*!" skree Hermien. "Kyk hoe lyk julle!"

Sy spring op en sukkel om by die klam muur te kom. Sy *moet* sukkel, want die oomblik wat sy geland het, het die plant slangagtige rankers om haar enkels begin draai. En sonder dat hulle dit agtergekom het, is Harry en Ron reeds styf vasgewikkel.

Hermien kry haarself los voor die plant 'n ferm greep op haar kan kry. Vol afgryse kyk sy hoe die twee seuns baklei om die plant se tentakels af te trek; hoe meer hulle rem en beur, hoe stywer en digter wikkel die plant hulle toe.

"Hou op beweeg!" beveel Hermien. "Ek weet wat aangaan – dis duiwelsklou!"

"O, ek is so bly om te weet wat dit is, dit help regtig baie," snou Ron haar toe en beur na 'n kant om te keer dat die plant om sy nek krul.

"Bly tog stil, ek probeer onthou hoe om dit dood te maak!" sê Hermien.

"Wel, skud op, ek kan nie asem kry nie!" hyg Harry en worstel met die rankers wat styf om sy bors vastrek.

"Duiwelsklou, duiwelsklou . . . wat het professor Spruit nou weer gesê? Dit hou van donkerte en nattigheid –"

"Maak 'n vuur!" wurg Harry dit uit.

"Ja – natuurlik – maar ons het nie hout nie!" roep Hermien en wring haar hande.

"IS JY MAL IN JOU KOP, OF WAT?" bulder Ron. "IS JY 'N HEKS OF NIE?"

"O ja!" sê Hermien en pluk haar towerstaf uit, waai dit, mompel iets en stuur 'n straal van dieselfde persblou vlamme wat sy teen Snerp gebruik het, na die plant. Binne oomblikke voel die seuns hoe die plant se houvas verslap soos dit wegkrimp van die hitte en die lig af. Slingerend en spartelend wikkel die plant sy rankers los tot die seuns hulself uit sy greep kan skeur.

"Wat 'n geluk dat jy oplet in die Herbologie-klas, Hermien," sê Harry toe hy by haar teen die muur gaan staan en die sweet van sy voorkop afvee.

"Ja," sê Ron, "dis ook 'n geluk dat Harry nie kop verloor in 'n krisis nie – 'ons het nie hout nie', *verbeel* jou."

"Hierdie kant toe," sê Harry en wys na 'n klipgang wat die enigste pad vorentoe is.

Al wat hulle kan hoor, behalwe hul eie voetval, is die gedrup-drup van

water teen die mure. Die gang daal geleidelik en laat Harry aan Edelgolt dink. Sy hart skop onaangenaam wild toe hy onthou dat daar drake in die towenaarsbank is wat die kluise oppas. As hulle darem 'n draak moet raakloop, 'n uitgegroeide draak – Norbert was erg genoeg.

"Hoor jy iets?" fluister Ron.

Harry luister. 'n Sagte geruis en 'n geklingel kom iewers van bo af.

"Dink jy dis 'n spook?"

"Ek weet nie . . . klink vir my soos vlerke."

"Daar's lig voor ons – ek sien iets beweeg."

Hulle het aan die end van die gang gekom en voor hulle is 'n helder verligte vertrek; die plafon is 'n koepel hoog bo hulle. Dis vol klein, juweelblink voëltjies wat deur die vertrek fladder. Aan die oorkant is 'n swaar houtdeur.

"Dink jy hulle gaan ons aanval as ons deur die kamer probeer stap?" sê Ron.

"Waarskynlik," sê Harry. "Hulle lyk nie juis gevaarlik nie, maar as hulle almal gelyk op 'n mens afvlieg . . . Wel, wat anders kan ons doen . . . hier gaan ek."

Hy haal diep asem, hou sy arms oor sy gesig en nael oor die vertrek. Hy verwag dat skerp snawels en kloue enige oomblik in hom geslaan gaan word, maar niks gebeur nie. Heeltemal ongedeerd bereik hy die deur. Hy trek aan die knop, maar dit is gesluit.

Die ander twee volg hom. Hulle pluk en rem aan die deur, maar dit roer nie, nie eens toe Hermien haar Alohomora-towerspreuk probeer nie.

"Wat nou?" sê Ron.

"Hierdie voëls . . . hulle kan nie net vir die mooi wees nie," sê Hermien.

Hulle kyk hoe die voëls bo hul koppe rondvlieg. Hulle skitter – *skitter*?

"Dis nie voëls nie!" sê Harry skielik, "dis *sleutels*! Sleutels met vlerke – kyk goed. Dit moet beteken . . ." hy kyk rond in die vertrek terwyl die ander twee met groot oë na die swerm sleutels staar. ". . . Ja – kyk! Besemstokke! Ons moet die deur se sleutel gaan vang!"

"Maar daar is *honderde* van hulle!"

Ron bekyk die deur se slot.

"Dis 'n groot outydse een – silwer, sou ek sê, soos die deur se knop."

Hulle gryp elk 'n besemstok, skop weg en seil die lug in tot in die middel van die wolk sleutels. Hulle gryp rond, maar die betowerde sleutels dartel en duik so vinnig dat dit feitlik onmoontlik is om een te vang.

Dis nie verniet dat Harry die jongste Soeker van die eeu is nie. Hy het 'n gawe om dinge te sien wat ander mense nie oplet nie. Nadat hy 'n paar minute tussen die warreling van reënboogvere rondgevlieg het, merk hy 'n groot silwer sleutel met 'n gebuigde vlerk, asof dit reeds tevore gevang

en hardhandig in 'n sleutelgat gedruk is.

"Daardie een!" roep hy na die ander. "Daardie grote – daar – nee, daar – met die helderblou vlerke – die vere aan die een kant is gefrommel."

Ron gee vet in die rigting waarna Harry wys, bots teen die plafon en val amper van sy besem af.

"Ons moet dit omsingel!" roep Harry uit, sonder om sy oë van die sleutel met die beskadigde vlerk af te haal. "Ron, kom jy van bo af – Hermien, bly daar onder rond en keer dat dit afgaan – ek sal dit probeer vang. Reg, NOU!"

Ron duik, Hermien skiet boontoe, die sleutel systap hulle albei en Harry sit dit agterna; dit pyl op die muur af, Harry leun vooroor en, met een hand en met 'n nare kraakgeluid druk hy dit vas teen die klippe. Ron en Hermien se gejuig eggo deur die hoë vertrek.

Hulle land vinnig en Harry hardloop na die deur met die spartelende sleutel styf in sy hand. Hy stamp dit by die slot in en draai – dit werk. Die oomblik toe die slot oopklik, trek die sleutel die lug in. Dit lyk erg verflenterd noudat dit twee keer gevang is.

"Gereed?" vra Harry, sy hand op die knop. Die ander twee knik. Hy stoot die deur oop.

Die volgende vertrek is so donker, hulle kan omtrent niks sien nie. Maar toe hulle instap, is die vertrek plotseling helder verlig en sien hulle 'n verstommende gesig.

Hulle staan op die rand van 'n enorme skaakstel, reg agter die swart skaakstukke wat almal langer as hulle is en lyk of hulle uit swart klip gekerf is. Aan die oorkant staan die wit stukke. Harry, Ron en Hermien sidder – die wit skaakstukke het nie gesigte nie.

"Wat moet ons nou doen?" fluister Harry.

"Dis tog duidelik?" sê Ron. "Ons moet ons pad na die oorkant van die vertrek oopspeel."

Agter die wit stukke sien hulle nog 'n deur.

"Hoe?" vra Hermien verbouereerd.

"Ek dink," sê Ron, "ons moet skaakstukke wees."

Hy stap na 'n swart ridder en steek sy hand na die ridder se perd toe uit. Onmiddellik begin die klip lewe. Die perd kap die grond en die ridder, wat 'n helm op het, draai sy kop om na Ron te kyk.

"Moet ons – h'm – moet ons saamspeel om aan die ander kant te kom?"

Die swart ridder knik. Ron draai na die ander twee.

"Ons moet eers mooi dink . . ." sê hy. "Ons moet seker in die plek van drie van die swart stukke speel . . ."

Harry en Hermien bly tjoepstil staan en kyk hoe Ron dink. Uiteindelik sê hy, "Moet nou nie kwaad word nie, maar julle is nie een juis goed in skaak nie –"

"Ons is nie," sê Harry gou. "Sê jy maar net wat ons moet doen."

"Wel, Harry, jy neem daardie biskop se plek en Hermien, jy kan langsaan gaan staan in die plek van die kasteel."

"Wat van jou?"

"Ek is 'n ridder," sê Ron.

Die skaakstukke moet geluister het, want 'n ridder, 'n biskop en 'n kasteel draai hul rûe op die wit stukke en loop af, sodat daar drie oop plekke vir Harry, Ron en Hermien is.

"Wit speel altyd eerste in skaak," sê Ron en tuur oor die bord. "Ja . . . kyk . . ."

'n Wit pion het twee blokkies vorentoe beweeg.

Ron begin vir die swart stukke bevele gee. Stilweg gaan hulle na waar hy hulle stuur. Harry se knieë bewe. Wat as hulle verloor?

"Harry, beweeg diagonaal vier blokke na regs."

Hul eerste groot skok kom toe hul ander ridder geneem word. Die wit koningin stamp hom om en sleep hom van die bord af, waar hy doodstil bly lê, met sy gesig op die vloer.

"Dit moet gebeur het," sê Ron, maar hy lyk geskok. "Gee jou die kans om daardie biskop te neem, Hermien, toe nou."

Elke keer dat hulle een van hul manskappe verloor, slaan die wit stukke genadeloos terug. Sommer gou leun 'n hele klomp kruppel swart stukke teen die muur. Twee keer sien Ron net betyds dat Harry en Hermien

in gevaar is. Hy dartel oor die bord en neem amper net soveel wit stukke as wat die swart span al verloor het.

"Ons is amper daar," mompel hy skielik. "Laat ek sien – ek moet dink . . ."

Die wit koningin draai haar leë gesig na hom.

"Ja . . ." sê Ron saggies, "dis die enigste manier . . . ek moet geneem word."

"NEE!" skree Harry en Hermien.

"Dis skaak," snou Ron hulle toe. "'n Mens moet opofferings maak! Ek gaan een tree vorentoe gee sodat sy my kan neem – dan is jy vry om hul koning te skaak, Harry!"

"Maar –"

"Wil jy vir Snerp stop, of wil jy nie?"

"Ron –"

"Luister, as ons nie gou maak nie, het hy daardie Steen!"

Daar is niks anders om te doen nie.

"Gereed?" roep Ron uit, sy gesig bleek, maar vasberade. "Hier gaan ek – en moenie hier rondhang na julle gewen het nie."

Hy tree vorentoe en die wit koningin storm. Sy slaan Ron hard oor die kop met haar kliparm en hy stort vloer toe – Hermien skree, maar bly op haar blok – die wit koningin sleep Ron eenkant toe. Dit lyk of hy bewus-

teloos is.

Harry bewe toe hy drie spasies na links beweeg.

Die wit koning haal sy kroon af en gooi dit aan Harry se voete. Hulle het gewen. Die skaakmanne gee pad en buig. Die pad na die deur is skoon. Met 'n laaste benoude kyk na Ron nael Harry en Hermien na die deur en op met die volgende gang.

"Wat as hy – ?"

"Hy sal regkom," sê Harry en probeer hard om dit self ook te glo. "Wat dink jy gaan nou nog alles gebeur?"

"Ons het Spruit s'n gehad, dit was die duiwelsklou – Flickerpitt het seker die towerkrag op die sleutels gesit – McGonagall het die skaakstukke getransfigureer en lewend gemaak – dan's daar nog Quirrell s'n en Snerp . . ."

Hulle het nog 'n deur bereik.

"Gereed?" fluister Harry.

"Ja."

Harry stoot dit oop.

'n Walglike reuk vul hul neusgate, sodat hulle hul klere oor hul neuse hou. Deur betraande oë sien hulle, plat op die grond voor hulle, 'n trol, selfs groter as die een wat hulle in die kleedkamer getakel het. Hy is katswink en daar is 'n bloederige knop teen sy kop.

"Ek's hengse bly ons hoef nie teen hom te baklei nie," fluister Harry

toe hulle versigtig oor een van die massiewe bene klim. "Kom, ek kan skaars asemhaal."

Hy maak die volgende deur oop, hulle is albei amper te bang om te kyk wat daar binne is – maar dis niks skrikwekkends nie, net 'n tafel met sewe bottels in verskillende groottes en fatsoene wat in 'n ry daarop staan.

"Snerp s'n," sê Harry. "Wat moet ons nou weer doen?"

Hulle tree oor die drumpel en dadelik spring 'n vuur agter hulle in die kosyn aan die brand. Dis ook nie 'n gewone vuur nie; dis pers. Terselfdertyd skiet swart vlamme uit die deur voor hulle. Hulle is vas.

"Kyk!" Hermien gryp 'n rol papier wat langs die bottels lê. Harry loer oor haar skouer en lees:

*Voor jou wag gevaar, draai om en jy is veilig,*
*Twee kan jou help; as jy aan hulle proe,*
*Een van ons neem jou vorentoe,*
*'n Ander vat jou terug,*
*Twee van ons is vol brandnetelwyn,*
*En drie is moordenaars, hulle skuil in hierdie ry.*
*Kies, tensy jy vir altyd hier wil bly.*
*Om jou te help, is hier leidrade, vier:*
*Een, al wil die gif skelmpies verdwyn,*

*Staan dit oop en bloot, links van die netelwyn;*
*Twee, heel anders is dié wat op die punte staan,*
*Maar bly weg van hulle as jy vooruit wil gaan;*
*Drie, ons is wel nie ewe groot nie, dit kan jy tog sien,*
*Maar nóg dwerg, nóg reus, sal die dood bedien;*
*Vier, die tweede van regs en die tweede van links*
*Is 'n tweeling in smaak, hulle lyk maar so slinks.*

Hermien slaak 'n lang sug van verligting en Harry is verbaas om te sien dat sy glimlag, die laaste ding wat hy wil doen.

"*Briljant,*" sê Hermien. "Dis nie toor nie – dis logika – 'n raaisel. Baie van die grootste towenaars het nie 'n greintjie logika nie; hulle sal vir altyd hier sit."

"En so sal ons, of wat sê jy?"

"Natuurlik nie," sê Hermien. "Alles wat ons nodig het, staan op hierdie papier. Sewe bottels: drie is gif; twee is wyn; een sal ons veilig deur die swart vuur neem en die ander een deur die perse."

"Hoe moet ons weet watter een om te drink?"

"Gee my net kans."

Hermien lees die brief 'n paar keer deur. Toe stap sy op en af langs die ry bottels en mompel binnensmonds terwyl sy na hulle wys. Uiteindelik klap sy haar hande.

"Het dit," sê sy. "Die kleinste botteltjie sal ons deur die swart vuur neem – na die Steen toe."

Harry staar na die botteltjie.

"Daar's nie genoeg vir ons albei nie," sê hy. "Dis skaars een sluk."

Hulle kyk na mekaar.

"Watter een sal ons deur die pers vlamme vat?"

Hermien wys na 'n ronde bottel aan die regterkant van die ry.

"Drink jy dit," sê Harry. "Nee, luister – gaan terug en kry vir Ron – vat die besems daar in die kamer met die vlieënde sleutels, hulle sal julle deur die valdeur en verby Wollie kry – gaan reguit na die uilhuis en stuur vir Hedwig na Dompeldorius, ons het hom nodig. Dalk kan ek vir Snerp 'n rukkie lank besig hou."

"Maar Harry – wat as Jy-Weet-Wie by hom is?"

"Wel – ek was al vantevore gelukkig," sê Harry en wys na sy litteken. "Ek is dalk weer gelukkig."

Hermien se lip bewe. Toe storm sy op Harry af en gooi haar arms om hom.

"*Hermien!*"

"Harry – jy's 'n groot towenaar, weet jy dit."

"Nie so goed soos jy nie," sê Harry verleë toe sy hom laat los.

"Ek!" sê Hermien. "Boeke! En slimmigheid! Daar's belangriker dinge – vriendskap en dapperheid en – o, Harry – wees *versigtig*!"

"Drink jy eerste," sê Harry. "Jy's seker jy weet wat is wat, nie waar nie?"

"Doodseker," sê Hermien. Sy neem 'n lang sluk uit die ronde bottel aan die punt en sidder.

"Is dit gif?" vra Harry benoud.

"Nee – maar dis soos ys."

"Gou, loop – voor dit uitwerk."

"Voorspoed – wees versigtig."

"LOOP!"

Hermien draai om en stap dwarsdeur die pers vuur.

Harry trek sy asem diep in en tel die kleinste botteltjie op. Hy kyk na die swart vlamme.

"Hier kom ek," sê hy en gooi die inhoud in sy keel af.

Dit is inderdaad soos ys wat deur sy liggaam vloei. Hy sit die botteltjie neer en stap vorentoe; hy staal homself, sien hoe die swart vlamme aan sy liggaam lek, maar kan hulle nie voel nie – vir 'n oomblik sien hy niks anders as donker vuur nie – toe is hy aan die ander kant, in die laaste vertrek.

Daar is reeds iemand – maar dis nie Snerp nie. Dis nie eens Woldemort nie.

— HOOFSTUK SEWENTIEN —

# *Die Man met Twee Gesigte*

Dit is Quirrell.

"Jy!" Harry snak na asem.

Quirrell glimlag. Sy oog trek nie meer nie.

"Ek," sê hy kalm. "Ek het gewonder of ek jou hier gaan raakloop, Potter."

"Maar ek dag – Snerp –"

"Severus?" Quirrrell lag en dis nie sy gewone bewerige laggie nie, dis koud en skril. "Ja, Severus lyk na die regte tipe, dan nie? So bedagsaam van hom om soos 'n oorgroot vlermuis rond te swiep. Wie sal dan tog die arme st-t-totterende p-p-professor Quirrell verdink?"

Harry kan sy ore nie glo nie. Dit kan nie waar wees nie, dit kan net nie.

"Maar Snerp het my probeer doodmaak!"

"Nee, nee, nee. *Ek* het jou probeer doodmaak. Jou vriendin, juffrou La Grange het my per ongeluk omgestamp tydens die Kwiddiek-wedstryd toe sy verbygestorm het om Snerp se kleed aan die brand te steek. Dit het my oogkontak met jou verbreek. Net nog 'n paar sekondes en ek het jou van daardie besem af gehad. Ek sou lank voor dit al daarin geslaag het, maar Snerp het 'n teenvloek staan en mompel om jou te probeer red."

"Snerp het my probeer *red*?"

"Natuurlik," sê Quirrell koeltjies. "Waarom dink jy wou hy skeidsregter wees met die volgende wedstryd? Hy wou seker maak dat ek nie weer iets probeer nie. Snaaks, eintlik . . . hy kon homself die moeite gespaar het. Ek kon niks doen met Dompeldorius in die rondte nie. Al die ander onderwysers het gedink Snerp wou keer dat Griffindor wen, hy het homself werklik ongewild gemaak . . . wat 'n mors van tyd, aangesien ek jou in elk geval vannag gaan vermoor."

Quirrell klap sy vingers. Toue spring uit die lug en bind Harry styf vas.

"Jy's te veel van 'n nuuskierige agie om te lewe, Potter. Sluip rond in die skool in die middel van die nag op Allerheiligeaand. Vir al wat ek weet, het jy gesien toe ek kom kyk het wat die Steen alles veilig moet hou."

"*Jy* het die trol laat inkom?"

"Sekerlik. Ek het 'n besondere gawe as dit by trolle kom – jy't seker gesien wat ek met die een in die vertrek daar anderkant gedoen het? Ongelukkig, terwyl almal rondgeskarrel het om dit te soek, het Snerp, wat my reeds verdink het, reguit na die derde verdieping gegaan om my te keer – en nie net het my trol jou nie doodgemaak nie, daardie driekoppige hond het Snerp se been nie eens behoorlik afgebyt nie.

"Net 'n bietjie geduld, Potter. Ek wil net gou na hierdie interessante spieël kyk."

Dis toe dat Harry besef wat agter Quirrell staan. Dit is die Spieël van Etreegeb.

"Hierdie spieël is die sleutel tot die Steen," brom Quirrell en tik-tik aan die raam. "Dis net Dompeldorius wat so iets sal uitdink . . . maar hy's in Londen . . . ek sal ver weg wees teen die tyd dat hy terugkom . . ."

Al waaraan Harry kan dink, is om Quirrell so lank moontlik aan die praat te hou en te keer dat hy op die spieël konsentreer.

"Ek het jou en Snerp in die woud gesien –" blaker hy uit.

"Ja," sê Quirrell onverskillig en stap om die spieël om dit van agter te bekyk. "Teen daardie tyd het hy my reeds verdink, het probeer uitvind hoe ver ek gekom het. Hy was die hele tyd agterdogtig. My probeer bangpraat – asof hy kan, ek, met Woldemort aan my kant . . ."

Quirrell kom uit van agter die spieël en staar hongerig daarin.

"Ek sien die Steen . . . hoe ek dit aan my meester gee . . . waar is dit?"

Harry rem aan die toue wat hom vasgebind hou, maar hulle gee nie mee nie. Hy *moet* vir Quirrell keer. Hy mag nie sy volle aandag aan die spieël gee nie.

"Maar Snerp *haat* my."

"O ja, dit is so," sê Quirrell ligweg, "genade, ja. Hy was in Hogwarts in jou pa se tyd, het jy nie geweet nie? Hulle kon mekaar nie verdra nie. Maar hy wou jou nooit *dood* hê nie."

"Maar 'n paar dae gelede het ek jou hoor huil – ek dag dit was Snerp wat jou dreig . . ."

Vir die eerste keer flits 'n titseltjie vrees oor Quirrell se gesig.

"Partykeer," sê hy, "vind ek dit moeilik om my meester se bevele uit te voer – hy is 'n groot towenaar en ek is swak –"

"Jy bedoel hy was daar in die klaskamer saam met jou?" Harry snak na asem.

"Hy is by my, waar ek ook al gaan," sê Quirrell stil. "Ek het hom leer ken toe ek om die wêreld gereis het. Ek was 'n dwase jong man, vol verspotte idees oor goed en kwaad. My meester Woldemort het vir my gewys hoe verkeerd ek is. Daar is nie iets soos goed en kwaad nie, daar is net mag, en diegene wat te swak is om dit na te jaag . . . Van toe af het ek hom getrou gedien, hoewel ek hom 'n paar keer in die steek gelaat het. Hy moes baie streng met my wees." Quirrell sidder skielik. "Hy vergewe

foute nie maklik nie. Toe ek nie daarin geslaag het om die Steen by Edelgolt te steel nie, was hy baie ontevrede. Hy het my gestraf . . . besluit hy moet my beter dophou . . ."

Quirrell se stem raak weg. Harry onthou die rit na Diagonaalstraat – hoe kon hy so dom gewees het? Hy het Quirrell daardie dag daar *gesien*, sy hand geskud in Die Kokende Pot.

Quirrell vloek binnensmonds.

"Ek verstaan dit nie . . . is die Steen *binne-in* die spieël? Moet ek dit breek?"

Harry dink vinnig.

Wat *ek* op die oomblik bo alles in die wêreld begeer, dink hy, is om die Steen voor Quirrell te kry. As ek in die spieël kyk, sal ek sien hoe ek dit vind – wat beteken ek sal weet waar dit weggesteek is! Maar hoe kan ek daarin kyk sonder dat Quirrell agterkom wat ek wil doen?

Hy probeer na links beur, sodat hy voor die spieël kan kom sonder dat Quirrell iets merk, maar die toue om sy enkels is te styf: hy struikel en val. Quirrell ignoreer hom. Hy praat nog steeds met homself.

"Wat is dit wat hierdie spieël doen? Hoe werk dit? Help my, meester!"

Tot Harry se ontsteltenis, antwoord 'n stem, en dis of die stem uit Quirrell self kom.

"Gebruik die seun . . . Gebruik die seun . . ."

Quirrell draai om na Harry.

"Goed – Potter – kom hier."

Hy klap sy hande een keer en die toue val af. Harry kom stadig orent.

"Kom hier," herhaal Quirrell. "Kyk in die spieël en sê vir my wat jy sien."

Harry stap nader.

"Ek sal moet lieg," dink hy desperaat. Ek moet kyk en jok oor wat ek sien, dis al.

Quirrell stap tot agter hom. Harry kry weer die snaakse reuk wat uit Quirrell se tulband opslaan. Hy maak sy oë toe, tree tot voor die spieël en maak hulle weer oop.

Hy sien sy weerkaatsing, hy lyk bleek en verskrik. 'n Oomblik later glimlag die spieëlbeeld egter vir hom. Dit steek sy hand in sy sak en haal 'n bloedrooi klip uit. Dit knipoog en sit die Steen terug in sy sak – en toe hy dit doen, voel Harry hoe iets swaars in sy eie sak val. Op die een of ander ongelooflike manier – *het hy die Steen.*

"Toe-toe," sê Quirrell ongeduldig. "Wat sien jy daar?"

Harry skraap al sy moed bymekaar.

"Ek sien hoe ek hande skud met Dompeldorius," maak hy op. "Ek het die huisbeker vir Griffindor verower."

Quirrrell vloek weer.

"Gee tog pad," sê hy.

Toe Harry eenkant toe tree, voel hy die Towenaarsteen teen sy bobeen. Kan hy dit waag om te probeer wegkom?

Hy het skaars vyf tree gegee toe hy 'n skril stem hoor praat, hoewel Quirrell se lippe nie geroer het nie.

"Hy lieg . . . hy lieg . . ."

"Potter, kom terug!" skreeu Quirrell. "Praat die waarheid! Wat het jy gesien?"

Weer praat die skel stem.

"Laat ek met hom praat . . . van aangesig tot aangesig . . ."

"Meester, u is nie sterk genoeg nie!"

"Ek het genoeg krag . . . hiervoor . . ."

Dit voel vir Harry of hy in die duiwelsklou verstrengel is. Hy kan nie 'n spier verroer nie. Asof versteen, sien hy hoe Quirrell sy tulband begin losmaak. Wat is aan die gang? Die tulband val grond toe. Quirrell se kop lyk vreemd klein daarsonder. Toe draai hy stadig om.

Harry sou gegil het, maar hy kan nie 'n geluid uitkry nie. Daar waar Quirrell se agterkop moet wees, is 'n gesig, die aakligste gesig wat Harry nog gesien het. Dit is krytwit met glurende rooi oë en gleuwe vir neusgate, soos 'n slang.

"Harry Potter . . ." fluister dit.

Harry probeer om terug te tree, maar sy bene weier.

"Sien jy wat van my geword het?" sê die stem. "Net skaduwee en wa-

sem . . . ek het net vorm as ek iemand se liggaam kan deel . . . maar daar was nog altyd diegene wat my in hul hart en in hul verstand laat woon . . . Eenhoringbloed het my hierdie laaste paar weke krag gegee . . . jy het gesien hoe die troue Quirrell dit vir my drink daar in die woud . . . en as ek eers die Eliksir van die Lewe het, sal ek weer 'n liggaam van my eie hê. Gee nou vir my daardie Steen wat jy in jou sak het."

Hy weet dus. Die lewe vloei skielik terug in Harry se bene. Hy strompel agteruit.

"Moenie 'n dwaas wees nie," grom die gesig. "Red jou eie lewe en sluit by my aan . . . of jy sal dieselfde einde as jou ouers hê . . . Hulle het om genade gesmeek toe hulle sterf . . ."

"DIT LIEG JY!" skree Harry dadelik.

Quirrell stap agteruit na hom toe, sodat Woldemort hom nog steeds kan sien. Nou glimlag die boosaardige gesig.

"Hoe hartverskeurend . . ." sis hy. "Ek het dapperheid nog altyd bewonder . . . Ja, boet, jou ouers was dapper . . . ek het jou vader eerste doodgemaak, al het hy hom heldhaftig verset . . . maar dit was nie nodig vir jou moeder om te sterf nie . . . sy het jou probeer beskerm . . . Gee nou vir my die Steen, tensy jy wil hê dat sy verniet gesterf het."

"NOOIT!"

Harry spring na die vlammedeur, maar Woldemort skreeu, "GRYP

HOM!" en die volgende oomblik voel Harry hoe Quirrell se hand om sy pols sluit. Oombliklik skiet 'n skroeiende pyn deur Harry se litteken; dit voel of sy kop in twee gaan split; hy gil, sit hom teen met al sy krag, en tot sy verbasing laat Quirrell hom los. Die pyn in sy kop begin bedaar – hy kyk verskrik rond om te sien waar Quirrell is en sien hoe hy, vooroorgebuig van pyn, na sy vingers staar – blase slaan uit op sy hande.

"Gryp hom! GRYP HOM!" skree Woldemort weer en Quirrell gooi homself op Harry en stamp hom van sy voete af. Hy land bo-op Harry, sy hande sluit om Harry se nek – Harry is feitlik verblind van pyn, maar hy kan sien hoe Quirrell brul van die pyn.

"Meester, ek kan hom nie vashou nie – my hande – my hande!" Hoewel Quirrell nog steeds vir Harry met sy knieë teen die grond vaspen, laat los hy Harry se nek en staar verwilderd na sy eie handpalms – Harry kan sien hulle lyk verbrand, rou, rooi en blink.

"Maak hom dood, jou gek, en kry klaar!" krys Woldemort.

Quirrell lig sy hand om 'n dodelike vloek uit te spreek, maar sonder dat hy regtig weet hoekom hy dit doen, steek Harry sy hande uit en gryp Quirrell se gesig vas.

"AAAAARG!"

Quirrell rol van hom af, blase slaan uit op sy gesig en toe weet Harry: Quirrell kan nie aan sy vel raak sonder dat hy die vreeslikste pyn ervaar nie – sy enigste kans is om aan Quirrell vas te hou, te sorg dat hy soveel

pyn het dat hy nie 'n vloek kan uitspreek nie.

Harry spring orent, gryp Quirrell aan die arm en klou vas so styf as wat hy kan. Quirrell skree en probeer hom afskud – die pyn in Harry se kop bou op – hy kan nie sien nie – hy hoor net Quirrell se vreeslike krete en Woldemort se gille: "MAAK HOM DOOD! MAAK HOM DOOD!" maar hy hoor ook ander stemme, dalk in sy eie kop, stemme wat "Harry! Harry!" skree.

Hy voel hoe Quirrell homself uit sy greep skeur, hy weet alles is verlore en hy val die duisternis in, af . . . af . . . af . . .

Iets gouds skitter bo hom. Die Snip! Hy probeer dit gryp, maar sy arms is te swaar.

Hy knipper sy ooglede. Dis nie die Snip nie. Dis 'n bril. Hoe vreemd.

Weer knip hy sy oë. Die glimlaggende gesig van Albus Dompeldorius verskyn bo hom.

"Goeiemiddag, Harry," sê Dompeldorius.

Harry staar na hom. Toe onthou hy. "Professor! Die Steen! Dit was Quirrell! Hy het die Steen! Maak gou professor, gou –"

"Bedaar, seun, jy het tred verloor met die tyd," sê Dompeldorius. "Quirrell het nie die Steen nie."

"Wie dan? Professor, ek –"

"Harry, ontspan asseblief, of Madame Pomfrey gooi my hier uit."

Harry sluk en staar om hom. Hy moet in die siekeboeg wees. Hy lê in 'n bed met wit linnelakens en langs hom is 'n tafel gelaai met wat na die helfte van die lekkergoedwinkel lyk.

"Presente van jou vriende en bewonderaars," sê professor Dompeldorius stralend. "Wat in die kerkers tussen jou en professor Quirrell gebeur het, is natuurlik 'n volslae geheim, gevolglik weet die hele skool daarvan. Menere Fred en George Weasely het selfs probeer om vir jou 'n toiletsitplek te stuur. Het seker gedink dat jy dit humoristies sal vind. Madame Pomfrey het gevoel dis onhigiënies en het dit verwyder."

"Hoe lank lê ek al hier?"

"Drie dae. Meneer Ronald Weasley en juffrou La Grange sal uiters verlig wees om te hoor dat jy bygekom het, hulle was baie bekommerd."

"Maar, professor, die Steen –"

"Ek sien dis onmoontlik om jou aandag daarvan af te trek. Goed dan, die Steen. Professor Quirrell kon dit nie by jou afvat nie. Ek was net betyds daar om te keer, hoewel jy jou heeltemal goed van jou taak gekwyt het, moet ek bysê."

"U was daar? Het u Hermien se uil gekry?"

"Ons moet mekaar in die lug gemis het. Ek was skaars in Londen toe ek besef dat die plek waar ek eintlik moet wees, die een is wat ek so pas

verlaat het. Ek was net betyds om Quirrell van jou af te trek –"

"Dit was dus u."

"Ek het gevrees dat ek te laat is."

"Dit was amper, ek sou die Steen nie veel langer uit sy hande kon hou nie –"

"Nie die Steen nie, boet, jy – die inspanning het jou amper vernietig. Vir een vreeslike oomblik het ek gevrees dit het. Wat die Steen betref – dit is tot niet."

"Tot niet?" sê Harry verstom. "Maar u vriend – Nicolas Flamel –"

"O, jy weet van Nicolas?" sê Dompeldorius en hy klink in sy skik. "Jy het dit behoorlik gedoen, nè? Wel, Nicolas en ek het daaroor gepraat en besluit dat dit die beste is."

"Maar dit beteken hy en sy vrou sal doodgaan, nie waar nie?"

"Hulle het genoeg van die Eliksir om seker te maak dat hul sake agtermekaar is en dan, ja, dan sal hulle doodgaan."

Dompeldorius glimlag vir die verbasing op Harry se gesig.

"Vir iemand so jonk soos jy klink dit seker ongelooflik, maar vir Nicolas en Perenelle is dit soos om te gaan slaap na 'n baie lang dag. Dit is tog immers so dat die dood vir die goed georganiseerde verstand bloot die volgende groot avontuur is. Jy weet, die Steen was nie regtig so 'n wonderlike uitvindsel nie. Soveel geld en so 'n lang lewe as wat jy wil hê! Die twee dinge wat die meeste mense bo alles begeer – die moeilikheid

is net dat mense 'n gawe het om net mooi dié dinge te kies wat die slegste vir hulle is."

Harry lê net daar, dronkgeslaan. Dompeldorius neurie 'n deuntjie en glimlag na die dak.

"Professor?" sê Harry. "Ek het gewonder . . . selfs al is die Steen weg, kan Wolde – ek bedoel, Jy-Weet- . . ."

"Noem hom Woldemort, Harry. Gebruik altyd 'n ding se regte naam. As 'n mens vir die naam bang is, is jy sommer nog banger vir die ding ook."

"Ja, professor. Wel, Woldemort gaan mos weer probeer om terug te kom, of hoe? Ek bedoel, hy is nie heeltemal weg nie, is hy?"

"Nee, Harry, hy is nie. Hy is nog steeds daar buite iewers, dalk soek hy 'n ander liggaam om te deel . . . omdat hy nie regtig lewe nie, kan niemand hom doodmaak nie. Hy het Quirrell vir die dood gelos; hy het net so min genade vir sy volgelinge as vir sy vyande. Onthou net, Harry, jy het dalk net vir 'n rukkie gekeer dat hy weer magtig word, maar as hy weer probeer, hoef daar net een mens te wees wat hom probeer stuit – en as hy keer op keer gestuit word, wie weet, dalk word hy nooit weer magtig nie."

Harry knik, maar hou gou weer op, want dit laat sy kop pyn. Toe sê hy, "Professor, daar is ander dinge wat ek graag wil vra . . . dinge waaroor

ek die waarheid wil hoor . . ."

"Die waarheid." Dompeldorius sug. "Dit is 'n mooi, maar ook 'n vreeslike ding en moet baie versigtig hanteer word. Ek sal jou vrae beantwoord, tensy ek 'n goeie rede het om dit nie te doen nie, jy moet my vergewe. Ek sal natuurlik nie lieg nie."

"Wel . . . Woldemort het gesê hy het my ma net doodgemaak omdat sy hom probeer keer het toe hy my wou doodmaak. Maar hoekom wou hy my doodmaak?"

Hierdie keer sug Dompeldorius baie swaar.

"Helaas, die eerste ding wat jy wil weet, kan ek nie vir jou sê nie. Nie vandag nie. Nie nou nie. Jy sal weet . . . eendag . . . sit dit vir eers uit jou kop, Harry. Wanneer jy ouer is . . . ek weet jy haat dit om dit te hoor . . . maar as jy gereed is, dan sal jy weet."

Harry besef dadelik dat dit nie sal help om teen te stribbel nie.

"Maar hoekom kon Quirrell nie aan my raak nie?"

"Jou ma het gesterf om jou te red, Harry. As daar een ding is wat Woldemort nie kan verstaan nie, is dit liefde. Hy het nie geweet dat liefde so sterk soos jou ma s'n vir jou, 'n merk op 'n mens maak nie. Nie 'n litteken nie, geen sigbare teken nie . . . maar as iemand 'n mens so diep liefgehad het, is so 'n mens vir ewig beskerm, selfs al is die persoon dood. Dit lê diep in jou. Quirrell, vol haat, gierigheid en ambisie, wat sy siel met Woldemort gedeel het, kon om hierdie rede nie aan jou raak nie. Dit was

vir hom pynlik om kontak te hê met iemand wat gemerk is deur iets wat so edel is."

Dompeldorius is skielik baie geïnteresseerd in 'n voëltjie daar buite op die vensterbank, wat Harry kans gee om sy oë aan sy laken af te vee. Toe hy weer kan praat, sê hy, "En die onsigbaarheidsmantel – weet u wie dit vir my gestuur het?"

"A – jou pa het dit in my besit gelaat en ek het gedink jy sal dalk daarvan hou." Dompeldorius se oë vonkel. "Nuttige goed . . . jou pa het dit gewoonlik gebruik om kos uit die kombuis te steel toe hy nog hier was."

"Daar is nog iets . . ."

"Praat maar."

"Quirrell het gesê Snerp –"

"*Professor* Snerp, Harry."

"Ja, hy – Quirrell het gesê hy haat my omdat hy my pa gehaat het. Is dit waar?"

"Wel, hulle het mekaar nogal verafsku. Baie soos jy en mnr. Malfoy. En toe het jou pa iets gedoen waarvoor Snerp hom nooit vergewe het nie."

"*Wat?*"

"Hy het sy lewe gered."

"Wat?"

"Ja . . ." sê Dompeldorius dromerig. "Snaaks hoe mense se koppe werk, nie waar nie? Professor Snerp kon dit nie verdra om in die skuld

by jou pa te wees nie . . . ek dink hy het so hard gewerk om jou vanjaar te beskerm om op hierdie manier sy ereskuld terug te betaal. Dan kon hy terugsit en jou pa in vrede verder haat . . ."

Harry doen sy bes om dit te verstaan, maar sy kop pyn so dat hy liewer ophou.

"Daar is nog iets . . ."

"Net die een ding?"

"Hoe het ek die Steen uit die spieël gekry?"

"A, ek is bly jy vra my dit. Dit was een van my meer briljante idees en tussen my en jou, dit wil gedoen wees. Jy sien, net iemand wat die Steen wou *vind* – net wou vind, maar nie gebruik nie – kon dit daar uitkry, anders sou hulle net hulself sien goud maak of hoe hulle Eliksir van die Lewe drink. Soms verbaas my breinkrag selfs vir my . . . Dis nou genoeg vrae. Ek stel voor jy takel daardie lekkergoed. Aha! Bertie Bott se Allegeurtjiebone! In my jeug was ek ongelukkig genoeg om op een af te kom wat soos braaksel smaak en van toe af was ek glad nie meer so erg daaroor nie – maar 'n toffie sal seker veilig wees, of hoe?"

Hy glimlag en steek 'n goudbruin boontjie in sy mond. Toe hoes hy en sê, "Helaas! Oorwas!"

Madame Pomfrey, die matrone, is 'n vriendelike vrou, maar baie streng.

"Net vyf minute," pleit Harry.

"Beslis nie."

"U het professor Dompeldorius laat inkom . . ."

"Maar natuurlik, hy's die prinsipaal, dis heeltemal anders. Jy het rus nodig."

"Ek rus, kyk, ek lê plat en alles. Asseblief, Madame Pomfrey . . ."

"Nou maar goed," sê sy. "Maar net vyf minute."

Toe laat sy vir Ron en Hermien in.

"*Harry!*"

Dit lyk of Hermien weer haar arms om hom gaan gooi, maar Harry is bly toe sy haarself inhou, want sy kop is nog baie seer.

"O, Harry, ons was seker jy is – Dompeldorius was so bekommerd –"

"Die hele skool praat daaroor," sê Ron, "maar wat het nou *eintlik* gebeur?"

Dis een van daardie skaars geleenthede waar die ware verhaal baie vreemder en baie meer opwindend as die wilde gerugte is. Harry vertel hulle alles: Quirrell; die spieël; die Steen en Woldemort. Ron en Hermien is uitstekende luisteraars; hulle snak na asem op al die regte plekke en toe Harry vertel wat onder Quirrell se tulband was, skree Hermien hardop.

"Die Steen is dus weg?" sê Ron geskok. "Flamel sal sommer net doodgaan?"

"Dis hoe ek ook daaroor gevoel het, maar Dompeldorius dink dat –

wat was dit nou weer? – 'vir die goed georganiseerde verstand is die dood bloot 'n volgende groot avontuur'."

"Ek sê nog altyd hy's van sy trollie af," sê Ron, maar hy lyk besonder in sy skik met sy mal held.

"Wat het van julle twee geword?" vra Harry.

"Wel, ek is daar uit," sê Hermien, "en toe't ek vir Ron gelaaf – dit het 'n rukkie geneem – en toe is ons na die uilehok om vir Dompeldorius 'n uil te stuur, maar toe loop ons hom raak in die ingangsportaal. Hy't alreeds geweet – hy't net gesê, 'Harry is agter hom aan, nè?' en toe't hy na die derde verdieping gestorm."

"Dink jy hy het verwag dat jy dit sal doen?" sê Ron. "Hy het vir jou daardie onsigbaarheidsmantel gestuur en alles."

"*Wel,*" ontplof Hermien, "as dit moet waar wees – ek bedoel – dit is verskriklik – jy kon dood gewees het."

"Nee, dit is nie," sê Harry peinsend. "Hy's 'n snaakse man, Dompeldorius. Ek dink hy wou my so soort van 'n kans gee. Ek dink hy weet omtrent alles wat hier aangaan. Ek sou sê hy't 'n goeie idee gehad dat ons gaan probeer en pleks van ons te keer, het hy ons net genoeg geleer om ons te help. Ek dink dit was glad nie 'n ongeluk dat ek uitgevind het hoe daardie spieël werk nie. Dis amper of hy gevoel het dis my reg om met Woldemort te probeer afreken . . ."

"Ja, Dompeldorius se kop is reg aangeskroef," sê Ron trots. "Luister, jy moet op wees vir die einde-van-die-jaar-fees môre. Die punte is in en Slibberin wen natuurlik – jy het die laaste Kwiddiek-wedstryd gemis en sonder jou het Raweklou oor ons geloop – maar die kos sal goed wees."

Op daardie oomblik kom Madame Pomfrey nader.

"Julle het amper vyftien minute gehad, so UIT," sê sy beslis.

Na 'n goeie nagrus voel Harry amper weer normaal.

"Ek wil na die fees toe gaan," sê hy vir Madame Pomfrey toe sy al die dose vol lekkergoed kom regskuif. "Ek kan seker, nè?"

"Professor Dompeldorius het gesê jy mag gaan," sê sy en snuif, asof professor Dompeldorius na haar mening glad nie weet hoe ongesond sulke feeste is nie. "En hier is nog 'n besoeker vir jou."

"O, lekker," sê Harry. "Wie is dit?"

Net toe skuifel Hagrid om die deur. Soos gewoonlik wanneer hy binne die gebou is, lyk Hagrid te groot om daar in te pas. Hy gaan sit langs Harry, gee hom een kyk en bars uit in trane.

"Dis – alles – my – vervlakste – skuld!" snik hy, sy gesig in sy hande. "Ek het die booswig gesê hoe om verby Wollie te kom! Ek het hom gesê! Dit was al wat hy nie geweet het nie en ek het dit vir hom gesê! Jy kon dood gewees het! En alles vir 'n draakeier! Ek gaan nooit weer drink nie! Ek moet uitgeskop word en vir die res van my lewe 'n Moggel wees!"

"Hagrid!" sê Harry, geskok om te sien hoe Hagrid van spyt en verdriet bewe en hoe groot trane tot in sy baard rol. "Hagrid, hy sou in elk geval uitgevind het, dis Woldemort van wie ons praat, hy sou uitgevind het, of jy vir hom gesê het of nie."

"Jy kon dood gewees het!" snik Hagrid. "En moenie sy naam sê nie!"

"WOLDEMORT!" bulder Harry en Hagrid is so geskok dat hy ophou huil. "Ek het hom ontmoet en ek sal sy naam sê as ek wil. Komaan Hagrid, ons het die Steen gered, dis weg, hy kan dit nie meer gebruik nie. Kry 'n Sjokoladepadda, ek het tonne . . ."

Hagrid vee sy neus met die rugkant van sy hand af en sê, "Nou onthou ek. Ek het vir jou 'n present."

"Net nie 'n weselbroodjie nie?" sê Harry angstig en uiteindelik gee Hagrid 'n flou laggie.

"Nee. Dompeldorius het my gister 'n dag afgegee om dit te maak. Hy moes my eintlik laat loop het – maar – het dit vir jou gekry . . ."

Dit lyk soos 'n baie mooi boek wat in leer gebind is. Harry maak dit nuuskierig oop. Dis vol towenaarsfoto's. En daar glimlaggend en wuiwend, op elke bladsy, staan sy ma en pa.

"Het uile na al jou ouers se skoolvriende gestuur en vir foto's gevra . . . Weet jy't niks nie . . . Hou jy daarvan?"

Harry kan nie praat nie, maar Hagrid verstaan.

Daardie aand stap Harry alleen af na waar die einde-van-die-jaar-fees gehou word. Hy is opgehou deur Madame Pomfrey wat vir oulaas wou seker maak dat hy gesond is en die Groot Saal is reeds vol. Dit is getooi in Slibberin se groen en silwer kleure om die sewende agtereenvolgende verowering van die huisbeker te vier. 'n Yslike banier met die Slibberin-slang daarop hang teen die muur agter die Hooftafel.

Toe Harry instap, is daar 'n skielike stilte en toe begin almal gelyk hard praat. Hy glip in sy sitplek tussen Ron en Hermien by die Griffindor-tafel, en probeer die feit ignoreer dat mense glad opstaan om hom te kan sien.

Gelukkig daag Dompeldorius oomblikke later op. Die gebabbel sterf weg.

"Nog 'n jaar is verby!" sê Dompeldorius vrolik. "En ek moet julle verveel met 'n ou man se geklets voor ons ons tande in hierdie heerlike kos kan slaan. Wat 'n jaar was dit nie! Hopelik is almal se koppe 'n bietjie voller as tevore . . . nou het julle die hele somer om dit weer leeg te kry voor die volgende jaar begin . . .

"Ek verstaan dat die huisbeker vanaand toegeken moet word en die punte is soos volg: in die vierde plek, Griffindor, met driehonderd-en-twaalf punte; in die derde, Hoesenproes, met driehonderd-twee-en-vyftig; Raweklou het vierhonderd-ses-en-twintig en Slibberin, vierhonderd-twee-en-sewentig punte."

'n Roesemoes van geskreeu en gejuig bars los vanaf die Slibberin-tafel. Harry sien hoe Draco Malfoy sy drinkbeker op die tafel stamp. Dit laat

hom naar voel.

"Ja, ja, mooi so, Slibberin," sê Dompeldorius. "Dit is egter so dat onlangse gebeure ook in ag geneem moet word."

Skielik is die vertrek doodstil. Die Slibberins se glimlagte word 'n bietjie flouer.

"H'm," sê Dompeldorius. "Daar is 'n paar punte wat ter elfder ure uitgedeel moet word. Laat ek sien. Ja . . ."

"Eerstens – aan mnr. Ronald Weasley . . ."

Ron word pers in die gesig; hy lyk soos 'n radys met kwaai sonbrand.

". . . vir die beste pot skaak wat Hogwarts in baie jare gesien het, ken ek vyftig punte toe aan Griffindor."

Griffindor se gejuig laat die betowerde plafon amper afvlieg; dis of die sterre daar bo bewe. Bo die gedreun kan Percy se stem gehoor word soos hy vir die ander prefekte vertel, "My broer, weet jy! My jongste boetie! Het verby McGonagall se reuseskaakbord gekom!"

Uiteindelik is daar weer stilte.

"Tweedens – aan mej. Hermien la Grange . . . vir die gebruik van koue logika in die hitte van die stryd, ken ek vyftig punte aan Griffindor toe."

Hermien se kop val op haar arms; Harry is seker dat sy in trane uitgebars het. Die Griffindors is buite hulself van vreugde – hulle het 'n honderd punte bygekry.

“Derdens – aan mnr. Harry Potter . . .” sê Dompeldorius. Nou heers daar ’n doodse stilte. “. . . vir senuwees van staal en besondere moed, ken ek sestig punte toe aan Griffindor.”

Dis ’n oorverdowende kabaal. Diegene wat kan optel terwyl hulle hulself hees skreeu, weet dat Griffindor nou vierhonderd-twee-en-sewentig punte het – presies kop aan kop met Slibberin. Hulle is gelyk – as Dompeldorius vir Harry net nog een punt wil bygee.

Dompeldorius lig sy hand. Die saal word stil.

“Daar is allerhande soorte moed,” sê Dompeldorius en hy glimlag. “Dit verg besonderse moed om jou man teen jou vyande te staan, maar net soveel as jy jou man teen jou vriende moet staan. Hiermee ken ek dus tien punte toe aan mnr. Neville Loggerenberg.”

As iemand op hierdie oomblik buite die Groot Saal gestaan het, sou hulle kon dink dat iets daarbinne ontplof het, so hard is die geraas wat van die Griffindor-tafel af kom. Harry, Ron en Hermien staan op om vir Neville toe te juig en Neville, wit van skok, verdwyn onder ’n horde mense wat hom wil omhels. Hy het nog nooit tevore selfs een punt vir Griffindor verower nie. Harry, wat nog steeds hande klap en juig, stamp vir Ron in die ribbes en wys na Malfoy, wat nie meer verstom en geskok kon lyk as die volledige Stywelywe-vloek op hom gesit is nie.

“Dit beteken,” roep Dompeldorius bo-oor die luide toejuiging, want selfs Raweklou en Hoesenproes vier Huis Slibberin se val, “dat die ver-

sierings verander moet word."

Hy klap sy hande. In 'n kits is die groen muurbehangsels skarlakenrooi en die silwer word goud; die enorme Slibberin-slang verdwyn en 'n Griffindor-leeu neem sy plek in. Met 'n aaklige geforseerde glimlag op sy gesig skud Snerp professor McGonagall se hand. Hy vang Harry se oog en Harry weet dadelik dat Snerp nog net dieselfde oor hom voel. Dit pla Harry nie. Dit lyk of die lewe volgende jaar weer doodnormaal gaan wees – so normaal as wat enigiets op Hogwarts kan wees.

Dit is die beste aand in Harry se lewe, beter as om Kwiddiek te wen of Kersfees of om 'n bergtrol plat te slaan . . . hy sal hierdie aand in sy lewe nooit vergeet nie.

Harry het amper vergeet dat die eksamenuitslae nog moet kom. Tot hul grootste verbasing is sowel hy as Ron deur met goeie punte; Hermien staan natuurlik eerste. Selfs Neville skraap deur, sy goeie Herbologiepunte vergoed vir sy treurige Towerdrankie-resultate. Hulle het gehoop dat Goliat, wat amper net so dom is as wat hy gemeen is, sal uitval, maar ook hy is deur. Dit is 'n jammerte, maar soos Ron sê, 'n mens kan nie alles wil hê nie.

En skielik is hul hangkaste leeg; hul trommels is gepak; Neville se padda is gevind waar hy wegkruip in 'n hoekie in die kleedkamer; aan-

tekeninge is uitgedeel aan alle studente om hulle te waarsku teen die gebruik van towerkuns tydens die vakansie ("Ek hou altyd duim vas dat hulle dit gaan vergeet," sê Fred Weasley bekaf); Hagrid is daar om hulle na die vloot bootjies te neem om oor die meer te seil; hulle klim op die Hogwarts Express; laggend en geselsend soos die landskap groener en netjieser word; hulle eet Bertie Bott se Allegeurtjiebone soos hulle verby die Moggeldorpies spoed; trek hul towenaarsklere uit en gewone klere aan en hou stil by perron nege-en-'n-driekwart by King's Cross-stasie.

Dit neem 'n hele tydjie voor almal op die perron is. 'n Verrimpelde ou wag staan by die kaartjieversperring en laat hulle twee-twee en drie-drie deur, sodat hulle nie gelyktydig deur die soliede muur bars en die Moggels die skrik op die lyf jaag nie.

"Jy moet hierdie somer kom kuier," sê Ron, "albei van julle – ek sal 'n uil stuur."

"Dankie," sê Harry. "Ek het iets nodig om na uit te sien."

Mense stamp teen hulle soos hulle in die rigting van die hekke en terug na die Moggelwêreld beweeg. Iemand roep uit:

"Tot siens, Harry!"

"Sien jou, Potter!"

"Nog steeds beroemd," sê Ron en hy grinnik.

"Nie daar waarheen ek op pad is nie, ek belowe jou," sê Harry.

Hy, Ron en Hermien stap saam deur die hekke.

"Daar is hy, Ma, daar is hy, kyk!"

Dis Ginny Weasley, Ron se sussie, maar sy wys nie na Ron nie.

"Harry Potter!" skreeu sy. "Kyk, Ma! Ek sien vir –"

"Nie so hard nie, Ginny, dis ongeskik om so te wys."

Mevrou Weasley glimlag vir hulle.

"'n Besige jaar?" vra sy.

"Baie," sê Harry. "Dankie vir die trui en die lekkergoed, mev. Weasley."

"Dis 'n plesier, kind."

"Is jy reg?"

Dis oom Vernon, nog steeds pers in die gesig, nog steeds met 'n moestas en nog steeds omgekrap oor Harry wat met 'n uil in 'n hok rondloop op 'n stasie vol gewone mense. Agter hom staan tant Petunia en Dudley, wat doodverskrik lyk toe hy vir Harry sien.

"Julle moet Harry se familie wees!" sê mev. Weasley.

"So op 'n manier, ja," sê oom Vernon. "Opskud, seun, ons het nie die hele dag tyd nie." Hy stap aan.

Harry talm net lank genoeg om 'n laaste woordjie met Ron en Hermien in te kry.

"Sien julle dan in die vakansie."

"Hoop jy het – h'm – 'n lekker vakansie," sê Hermien en kyk oom Vernon onseker agterna, geskok dat iemand so onplesierig kan wees.

"O, ek sal," sê Harry en hulle is verbaas oor die glimlag wat oor sy gesig sprei. "*Hulle* weet nie dat ons nie toorkunsies by die huis mag gebruik nie. Hierdie somer gaan ek sommer baie pret met Dudley hê . . ."